# DIE BOEK VAN OPENBARING



DEUR F.W.C. NESER

# Die Boek van Openbaring


| | |
|---|---|
| Outeur: | F.W.C. Neser |
| Kopiereg: | F.W.C. Neser |
| Uitgewer: | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |



| | |
|---|---|
| **Tel:** | **(012) 379 8954** |
| **Faks:** | **(012) 377 0147** |
| **Sel:** | **076 788 6256** |
| **E-pos:** | **Ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com** |
| **Webtuiste:** | **www.israelmusthear.co.za** |
| | |
| **Kantoor ure:** | **Maandag tot Donderdag**<br>**9h00 – 12h00** |



Drukker:
Tel:
Fax:
E-pos:

| | |
|---|---|
| Eerste uitgawe: | 1972 |
| Tweede druk: | - |
| Derde druk: | - |
| Vierde druk: | 1991 (0-620-06897-3) |
| Vyfde druk: | 1999 (0-620-23938-7) |
| Sesde druk: | 2005 (1-919933-11-5) |
| Sewende druk: | 2013 (0-620-23938-7) |
| | |
| ISBN: | 0-620-23938-7 |

Uitleg: Monique Wallendorf

## Inhoud

# ALGEMENE INLEIDING

Die Boek van *Openbaring* word oor die algemeen beskou as die moeilikste Boek in die hele Bybel om te verstaan. Indien ons egter die regte sleutel het, dan is dit glad nie moeilik om sy Boodskap te verstaan nie. Dit is die opsomming van die ganse Bybel, en openbaar God se Doel en Plan vir al die Eeue. Ons kan dit kortliks as volg opsom: Waar die Boek Genesis ons vertel hoe die Paradys *verloor* is, vertel die *Boek Van Openbaring* ons hoe die Paradys *herwin is.*

Dit is van die *uiterste belang* om te onthou dat, omdat die Boek van Openbaring die laatse Boek in die Bybel is, sal dit van al die simboliek, leerstellings en beeldspraak van die ganse Skrif gebruik maak. Dit sal die hele verhaal van God se doel met die mens voltooi en afrond.

Hierdie Boek is baie simbolies geskryf. 'n Alwyse en liefdevolle God het dit met 'n besondere doel gedoen om aan te toon hoedat Hy die mens 'n vrye keuse gegee het, maar tog die einde vanaf die begin voorsien het sodoende sou Hy gedurig ingryp, en die bootjie dwarsdeur al die golwe van die onstuimige see wat deur die menslike winde van self-wil, valse godsdienste en vrugtelose „werke" opgejaag is, stuur tot in die veilige hawe van die wêreldwye *Koninkryk* van Sy Seun Jesus Christus waarin uiteindelik Sy Wil op aarde volbring sal word, net soos in die hemel. (Lees Matt. 6:10).

Deur middel van hierdie Boek demonstreer Hy weereens dat Hy alleen God is, met die mag om Sy Wil te volbring, en dat *Hy alleen* kan doen wat geen ander kan doen nie, en dit is: Om die einde vanaf die begin bekend te maak.

Die Apostel Johannes het in 'n soort pre-visie in werklikheid tonele aanskou, wat eeue ver verwyderd was van die dag waarin hy geleef het. Hy kon nie daardie tonele in die moderne terminologie beskryf nie, daarom het hy woorde gebruik waaroor hy beskik het, om die indrukke weer te gee wat daardie tonele op sy gemoed gemaak het. Dit is die rede waarom sy beskrywing van hedendaagse gebeure wat hy toe al in visie gesien het, in woorde amper soos 'n prentestrokie voorkom.

Laat ons hierdie tonele wat vir ons so noukeurig beskryf word, weer voor die gees roep, dan sal daar by wyse van 'n terugblik, al die belangrikste gebeure van die afgelope twee-duisend jaar, in hulle volgorde voor ons geestesoog verby marsjeer. Dink weer vir 'n oomblik daaroor na dat die Apostel *in werklikheid ons moderne tye in die Gees gesien het* - hy het as't ware 'n voorvertoning van dinge wat in sy tyd nog moes kom, bygewoon. Hy het die akteurs wat nog gebore *sou word* gesien, miskien baie van u wat nou hierdie woorde lees!

Hierdie feite moet baie duidelik in gedagte gehou word wanneer ons die Profetiese Boodskap van die Boek van Openbaring lees. Hierdie Boek is 'n panorama van Kerk- en Wêreldaktiwiteite vanaf Johannes se tyd tot met die Wederkoms van Christus, wat God deur Jesus aan Johannes gegee het om ons te lei en te leer. Die Christen wat die bestudering van hierdie Boek verwaarloos, draai sy rug op *'n lewensbelangrike Boodskap,* wat God as so noodsaaklik beskou het, dat Hy dit as 'n spesiale Openbaring gegee het om aan Sy Volk oor te dra. Johannes het nie net getuig van die *waaragtigheid* van hierdie Boodskap nie, en dat dit van God was nie, maar ook van die betroubaarheid van die getuienis van Jesus Christus. Verderaan verklaar by dat die getuienis van Jesus die gees van die profesie is. (Openbaring 19:10).

## DANIËL EN OPENBARING

Die Boeke van Daniël en Openbaring moet saam gelees word. Die Boek van Openbaring is die natuurlike opvolger van Daniël, net soos die Nuwe Testament die Ou Testament opvolg. Die een vul die ander aan.

Aangaande die afgelope 2566 jaar, (d.w.s. vanaf ongeveer 600 v.C. tot nou, 1966), kan ons in breë trekke sê dat: *Daniël* die *een derde* hiervan in besonderhede behandel, en die orige twee derdes net in hooftrekke. Openbaring gee hierdie laaste twee derdes weer in besonderheid. Met ander woorde, Openbaring neem ons vanaf die *Eerste Koms van Jesus,* deur die *Groot Verdrukking* na *Armageddon* en die *Tweede Koms van* Jesus Christus, die *Nuwe Hemele* en die *Nuwe Aarde,* die *Koninkryk,* die „kort tydjie" van

Openbaring 20, en dan die *Ewigheid!* (Is u gereed om met 'n onbesluierde gesig op te kyk in al hierdie openbarings terwyl die majesteit daarvan weldra oor u hele wese gaan spoel, wanneer hierdie Boek vir u gaan begin oopgaan?).

## SENTRALE TEMA

Ons kan hierdie Boek opsom deur te sê dat die middelpunt waarom al hierdie openbarings wentel is die Persoon van ons *Here Jesus Christus* in Sy besondere verwantskap aan Sy Kerk en Sy Koninkryk:

Ons sien dat dit die ,,openbaring van Jesus Christus" is (Hoofstuk 1:1) as *Saligmaker en Heer* van alle here en *Koning* van alle konings.

Die *Tema* is die voltooiing van God se Werk van Herstel (6000 jaar) waarna die mens in *sy rus* sal ingaan. Soos ons alreeds gesê het, begin die Boek Genesis met Die *Paradys Verloor,* en Openbaring eindig met die *Paradys Herwin.* Dit beskryf in besonderheid die finale stryd waarin *Lucifer* onttroon, en *Jesus Christus* gekroon word. Lees verseker Romeine 11:33-36.

## BEKNOPTE OORSIG VAN INHOUD

Daar is *drie* hoof kronologiese konstruksies of *indelings.*

*(a) Hoofstukke 1 tot 3 :* (Veral Hoofstukke 2 en 3).
Hierdie indeling dek die tydperk vanaf die jaar 96 na Christus, (die Boek Openbaring is in hierdie tyd geskryf) tot en met die *Wederkoms van Christus* en *die Duisendjarige Vredesryk,* en handel oor die Christelike Kerk, die Heidense Romeinse Ryk, die Tydperk van Roomse Opperheerskappy en die Koninkryk van Christus, met die klem op die Christelike Kerk.

*(b) Hoofstukke 4 tot 11:* (Veral Hoofstukke 6-11).
Hierdie gedeelte dek ook die tydperk vanaf die jaar 96 na Christus tot die Wederkoms van Christus en die Duisendjarige Vrederyk en handel oor die Kerk van Christus, die Heidense Romeinse Ryk, die Rooms Katolieke Tydperk en die Koninkryk van Christus, met die spesiale klem op die tydperk van die Opperheerskappy van die

Pous.

*(c) Hoofstukke 12 tot 22:*
Hierin word die tydperk vanaf die Eerste Koms van Christus tot by Sy Wederkoms en die Oprigting van sy Koninkryk op aarde gedek, en handel oor die Christelike Kerk, Heidense Rome, „Roomse Rome", die Koninkryk van Christus, met spesiale klem op die tydperk van die Opperheerskappy van die Pouse en die Koninkryk van Christus.

Die *Boek Van Openbaring* dek dus 'n periode van 3000 jaar Wêreldgeskiedenis, geskryf nog voordat dit plaasgevind het; 'n onteenseglike bewys dat dit deur God geïnspireer is.

## OPSKRIFTE EN INDELINGS

Daar is *vyf* hoof indelings:

(a) Die 7 Briewe (Hoofstuk 1:9-3:22).
(b) Die 7 Seëls (Hoofstuk 4:1-8:1).
(c) Die 7 Basuine (Hoofstuk 8:2-11:19).
(d) Die 7 Skale (Hoofstuk 15:1-16:21).
(e) Dan Hoofstukke 17 tot 22: Die nasleep van die „7de Skaal"

Die Oordeel en dan die vestiging van Christus se Koninkryk *op Aarde.*

## VERSKILLENDE RIGTINGS VAN UITLEG

Daar is *Vier* verskillende vertolkings van die Boek van Openbaring.

*A. Die Futuristiese:*
Hierdie Skool leer dat Hoofstukke 4 (of) 6 tot 22 nog in die *toekoms* vervul moet word.

*B. Die Historiese:*
Hulle sê dat daar vanaf Johannes se tyd 'n kronologiese vervulling in die Geskiedenis is van die Boek van Openbaring. Ons behoort aan hierdie leërskool.

*C. Die Praeteriste:*
Hulle sê dat die Boek van Openbaring alreeds lankal vervul is.

*D. Die Harmoniste:*

Hulle probeer om hierdie verskillende vertolkings-rigtings met mekaar te versoen en te laat harmoniseer.

Hierdie laaste twee leërskole is so by verre in die minderheid, dat ons hulle nie verder sal behandel nie.

Die *Futuriste* glo in 'n geheime Koms van Christus vir Sy eie. Na hierdie geheime Koms sal daar dan 'n periode van 3 en ՚n half jaar (sommige se 7) wees, wanneer die Antichris of Bees op die aarde sal regeer, en Die Groot Verdrukking sal veroorsaak. Gedurende hierdie periode sal Hoofstukke 4 tot 19 dan vervul word.

Hierdie teorie is gedurende die 16de eeu deur die Roomse Jesuïtiese Priester *Ribera* ontwerp om stof in die oë van die Hervormers te skop, wat die *Pousdom* begin herken het as die *groot hoer* van Hoofstuk 17, en die *Roomse Kerk* as die „vrou ... dronk van die bloed van die heiliges en van die getuies van Jesus". (Hoofstuk. 17:6).

JOHN NELSON DARBY wat die stigter van die „Plymouth Brethren" in 1830 was, het hierdie teorie verder uitborduur. Dis baie tragies om dit te sê, maar tog waar: die grootste gedeelte van die Protestante aanvaar vandag hierdie Roomsgeïnspireerde vertolking sondermeer.

Die HISTORISTE, wie se vertolking ons onderskryf, tel onder hulle geledere sulke luisterryke name uit die verlede soos WYCLIFFE, MARTIN LUTHER, JOHN KNOX, ISAAC NEWTON, JOHN WESLEY, CHARLES FINNEY, C. H. SPURGEON, D. L. MOODY, en nog baie andere.

Die HISTORIESE VERTOLKING is gegrondves *op vervulde profesie;* deur dit te volg betree ons die vaste grond van feite wat alreeds plaasgevind het. Met die Boek van Openbaring in die een hand en die Geskiedenisboek in die ander, kan ons die vervulling van die Profesieë van hierdie Heilige Gees geïnspireerde Boek bevestig.

Die FUTURISTE het voorspel dat Mussolini die Heilige Romeinse Ryk sou laat herleef. Toe sy ster verskiet, het hulle weer gesê dit was Adolf Hitler. Nou sê hulle weer dit is die groep nasies wat die Europese Gemeenskapsmark vorm, met Wes-Duitsland as hulle leier.

# Hoofstuk 1

*Die Bybel is Waar*

Vers 1

*„Die openbaring van Jesus Christus wat God Hom gegee het om aan Sy diensknegte te toon wat gou moet gebeur, en wat Hy deur die sending van Sy engel aan Sy dienskneg Johannes te kenne gegee het."*

Dit is die „Openbaring van Jesus Christus" en nie van Johannes nie, soos die meeste mense dink. Dit is die Openbaring van Jesus Christus en nie die misterie van Jesus Christus nie. Dit is om te *toon,* en nie om te verberg nie, wat *gou* moet gebeur.

Hierdie Openbaring is aan *Sy Diensknegte,* diegene wat Hom liefhet en Hom dien. Lees Johannes 7:17; 12:26; 14:15, 21, 23-26.

Ons lees dat Hy dit „te kenne gegee het". Hy het dit in tekens en simbole gegee; die betekenis waarvan met die verloop van hulle vervulling deur die Geskiedenis duidelik sou word.

Hierdie Boek is die Openbaring van Christus se Triomf oor: die Nasies, Satan (die eintlike Antichris), en oor alle teenstand.

Dit is ook 'n Openbaring van hoe die heiliges saam met Christus sal regeer, en van die uiteindelike straf van Satan. Dit is waarom die Duiwel en al sy dienaars hierdie Boek haat en hulle uiterste doen om dit geslote te hou.

Ons sal ook hier 'n duidelike beskrywing vind van die omverwerping van die Koninkryke van hierdie ou aarde en al hulle onderdrukkende stelsels. Ons gaan lees van die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde waarin Geregtigheid woon. Die Nuwe Stad, Die Nuwe Jerusalem en die Nuwe Bruid aan wie die Stad gaan behoort, gaan aan ons voorgestel word. God gaan maak alles *Nuut,* en Hy alleen sal regeer.

Dit is die *Getuienis* van *Jesus Christus,* en getuig ook van die Woord van God (v. 2). Diegene wat dit *lees, hoor* en *onderhou* sal *geseënd* wees.

Let op die woord *bewaar in* vers 3: Gehoorsaamheid is die sleutel tot die seëninge van God. Diegene wat Sy Woord bewaar is hulle wat hulleself van hulle sondes bekeer, dit bely en laat staan, wat God gehoorsaam is in alles, Sy Woord uitleef, en Hom erken as Heer van hulle lewe. Die *tyd is naby (v.* 3), vandag meer as ooit tevore; laat ons dan waak, werk, bid en verduur meer as ooit tevore.

Vers 4:
*„Johannes aan die sewe gemeentes in Asië: Genade vir julle en vrede van Hom wat is en wat was en wat kom, en van die sewe Geeste wat voor sy troon is."*

Let daarop dat hierdie sewe Gemeentes *nie* in Judea of Jerusalem is nie, maar in *Asië.* Hierdie Asië was die gebied wat vandag as Turkye bekend staan, soos u baie maklik kan sien deur net na 'n kaart agter in u Bybel te kyk. Dit is van die *uiterste belang* hierdie, naamlik dat die Boodskap van die Boek van Openbaring nie aan die Jode van Palestina gerig was nie, maar aan hulle in *Asië.* Die nakomelinge van die Tien Stamme van Israel, dit is die Huis van Israel, het in daardie tyd in daardie gebied gewoon. Hulle was afsonderlik van die Huis van Juda, van wie die Jode afkomstig is. Hierdie sewe Gemeentes was dus onder die afstammelinge van die sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel gevestig. Lees die volgende Skrifte om te sien hoe die Bybel die Huis van Israel en die Huis van Juda van mekaar onderskei: Jeremia 3:6-8; 1 Konings 12; Psalm 114:1, 2; Eségiël 37; Sagaria 11: 7-14; 1 Kronieke 5:1-2. En daar is nog baie meer.

Hierdie Tien Stamme wat in Ballingskap na Assirië weggevoer is (lees 2 Konings 17) tussen die jare 741 en 721 voor Christus, het *nooit weer* na Palestina teruggekeer nie. In die tyd van Christus was net die Jode (die afstammelinge van die Huis van Juda) daar. Die Tien Stamme het dus geen aandeel aan die kruisiging van Jesus gehad nie. Hulle was dus nie verantwoordelik vir die verskriklike oordeel wat die Jode oor hulleself uitgespreek het toe hulle uitgeskreeu het: „Neem weg, neem weg, kruisig Hom! Laat Sy bloed op ons en op ons kinders kom!" (Johannes 19:15; Mattheüs 27:25).

Ten tye van die skrywe van die Boek van Openbaring het hierdie sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel hulself dan in die

gebied van „Asië” en sy omgewing bevind. Lees bietjie hoe Jakobus en Petrus aan hierdie selfde mense skryf:

Jakobus: „Jakobus, 'n Dienskneg van God en die Here Jesus Christus, aan die twaalf stamme wat in die verstrooiing is: Groete!”

Hy rig homself tot die twaalf stamme, want na die Babiloniese Ballingskap van die Huis van Juda het baie van hulle ook nie saam met Esra en Nehemia teruggekeer na Palestina om Jerusalem te herbou nie, en dus ook in verstrooiing gebly.

*Petrus:* „Petrus, 'n Apostel van Jesus Christus, aan die vreemdelinge van die verstrooiing in Pontus, Galasië, Kappadocië, Asië en Bithinië, uitverkore volgens die voorkennis van God die Vader, in die heiligmaking van die Gees, tot gehoorsaamheid en besprenkeling met die bloed van Jesus Christus: Mag genade en vrede vir julle vermenigvuldig word! Maar julle is 'n uitverkore geslag, 'n koninklike priesterdom, 'n heilige volk, 'n volk as eiendom verkry, om te verkondig die deugde van Hom wat julle uit die duisternis geroep het tot sy wonderbare lig, julle wat vroeër geen volk was nie, maar nou die volk van God is; aan wie toe geen barmhartigheid bewys is nie, maar nou bewys is.” (1 Pet. 1:1, 2; 2:9, 10).

*Vergelyk Hosea 2:22; 1:10:* „En Ek sal haar vir My saai in die land en My oor Lo-Rugama ontferm, en aan Lo-Ammi sê: *Jy is my volk ;* en hy sal sê: My God! Nogtans sal die getal van die kinders van Israel wees soos die sand van die see, wat nie gemeet en nie getel kan word nie; en in plaas dat aan hulle gesê word: Julle is nie My volk nie, sal aan hulle gesê word: Julle is kinders van die lewende God.” (Hosea 2:23; 1:10). Dit is die hele Boodskap van Hosea: Israel, die oorspelige en ontroue vrou van Jehovah, verwerp, maar uiteindelik gereinig en herstel. Sy Boodskap kan opgesom word in hierdie twee woorde, Lo-ammi, „nie My volk nie”, en Ammi, *,,My volk”. „My* volk” is 'n uitdrukking wat in die Ou Testament uitsluitlik net met betrekking tot Israel die nasie gebruik word. „Israel” in Hosea beteken die Tien Stamme van die Noordelike Koninkryk in teenstelling met Juda (die stamme *Juda en* Benjamin) wat die Suidelike Koninkryk uitgemaak het en getrou gebly het aan die Huis van Dawid. (Lees 1 Konings 12:1-21). Ons sal dit in besonderhede verduidelik wanneer ons die Boek Hosea behandel.

Hier is wat die Joodse Geskiedskrywer Josephus aangaande die Tien Stamme in die jaar 70 na Christus geskryf het: „Daar is *net twee stamme* (Juda en Benjamin) aan die Romeine onderworpe.

Die *Tien Stamme* is oorkant die Eufraat tot vandag toe, en is 'n ontelbare menigte”. (Boek 2: Hfst. 5 Par. 2).

Gedurende die loop van die eeue het hierdie Tien Stamme, onder verskillende name (net soos byvoorbeeld die Uys-Trek, Retief-Trek, Potgieter-Trek, ens. van ons Voortrekkers) dwarsoor Europa getrek, en in die laaste paar eeue in die Wes Europese Nasies ontwikkel, van wie ook die oorgrote meerderheid van ons Blankes in Suid-Afrika afstam.

Hierdie Boodskap van die Boek van Openbaring was dus aan die Huis van Israel (afsonderlik van die Huis van Juda) gerig om haar te bemoedig gedurende haar lang geskiedenis van kastyding gedurende die eeue terwyl sy op pad was na haar eindbestemming, naamlik die volmaakte herstel as die Volk van God met die Weder-koms van ons Here Jesus, die Seun van Dawid en die Koning en Herder van Israel. Lees Esegiël 37.

Paulus het in sy sendingreise op die voetspore van hierdie mense gevolg wat vervreemd van hulle God en hulle geloof geword, en in die loop van die eeue soos heidene geword het, om hulle te soek en te vertel van die Beloftes van God wat sonder berou is. (Romeine 11:29). Aan die Korinthiërs, byvoorbeeld, wat algemeen aanvaar word dat hulle heidene was, skryf hy as volg: „Want ek wil nie hê, broeders, dat julle nie sou weet nie dat *ons vaders almal* onder die wolk was en *almal deur die see* deurgegaan het, en *almal* in Moses gedoop is in die wolk en in die see . . .” (1 Kor. 10:1-4). Hierdie woorde kan net op letterlike Israel van toepassing wees, en tog sê Paulus vir hierdie sogenaamde heidense Korinthiërs dat daardie Israeliete van Moses se tyd hulle vaders was. So sal ons dit ook in die ander sendbriewe kan opspoor.

Dit is vandag van die uiterste belang dat ons ook in hierdie be-tekenisvolle tyd na ons eie mense gaan (die meeste van wie die letterlike afstammelinge van hierdie sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel is) en hulle voor te berei vir hulle heerlike lots-bestemming as die *Volk Van God.* Satan weet dit en daarom blaas

hy die heiden vandag aan om God se Plan te dwarsboom. Hy het dieselfde gedoen in die tyd van Daniël. Lees byvoorbeeld Daniel 10. Ons sal dit volledig bewys in ons Studie oor die Boek van Daniël.

Indien die Weste (die ware Israel van God) nie terugkeer tot die Here Jesus die Christus nie, en dan die res van die wêreld ook na Hom toe lei nie, is daar geen hoop vir die menseras nie.

Mense wat die Boek van Openbaring sonder hierdie allerbelangrike sleutel probeer uitlê, sal nooit sy ware Boodskap verstaan nie. ŉ Duidelike begrip van hierdie Boodskap is lewensbelangrik in hierdie dae van beslissing. Die Weste moet haar afgode weggooi, haar bekeer van haar ontvlugtingspraktyke en gejaag na plesier en sinsgenot, terugkeer na God en haar verantwoordelikheid aanvaar as die instrument in die hand van God om Christus na die Volkere te bring en die *wêreld* na Christus toe.

## DIE SEWE GEESTE

Lees Hoofstuk 1:4. Dit dui op die Heilige Gees. Jesaja 11:2 sê: „En op Hom sal die Gees van die *Here* rus, die Gees van wysheid en verstand, die Gees van raad en sterkte, die Gees van kennis en van die vrees van die *Here".* Dit word hier geskryf in verband met die Duisendjarige Vrederyk van Christus op Aarde, wanneer „die wolf sal wei by die lam, en die luiperd gaan lê by die bokkie, en die kalf en die jong leeu en die vetgemaakte vee bymekaar, en 'n klein seuntjie sal hulle aanja ... en die leeu eet strooi soos die os." (Lees Jesaja 11:1-9)

## DIE KONINGS VAN DIE AARDE

Vers 5 & 6

*„En van Jesus Christus, die getroue getuie, die eersgeborene uit die dode en die Owerste oor die konings van die aarde! Aan Hom wat ons liefgehad het en ons van ons sondes gewas het in Sy bloed en ons gemaak het konings en priesters vir sy God en Vader, aan Hom die heerlikheid en die krag tot in alle ewigheid!*

*Amen."*

*Die Eersgeborene uit die Dode:* Toe Lazarus, die weduwee se seun,

en andere uit die dode opgewek is, was hulle nog in hulle sterflike Adamiese liggame. Maar Jesus het opgestaan in Sy verheerlikte onsterflike Opstandingsliggaam. Dit is die soort liggaam wat almal wat vir die Eerste Opstanding kwalifiseer, gedurende die Duisendjarige Vrederyk sal hê, en uiteindelik almal van diegene wat die Ewige Lewe sal beërwe. Lees ook 1 Kor. 15:42-54.

Hulle wat die Eerste Opstanding waardig gaan wees (vergelyk Openbaring 20:6) sal saam met Christus 'n duisend jaar lank op aarde regeer. Lees ook Openbaring 5:10; 3:21; Matt. 5:5. Daarom word Hy dan ook die Owerste oor die konings van die aarde genoem. Dit het Hy vir ons moontlik gemaak omdat „Hy ons liefgehad het en ons van ons sondes gewas het in Sy bloed . . ." (vers 5). Lees ook Ex. 19:5, 6; Gen. 12:1-3; 1 Pet. 2:9, 10. Dit sal vir ons nog baie duideliker word wanneer ons by Hoofstukke 21 en 22 kom.

Let noukeurig daarop dat Bybelse Saligheid alleen deur die vergieting van bloed geskied. Lees Joh. 3:16; Heb. 9:22. Dit is 'n *Wassing, nie* 'n toedekking van ons sondes nie. Dit is 'n verlossing *van* ons sondes. Daar is *geen saligheid* terwyl ons nog *in* ons sondes leef nie. Ons word nie *In* ons sondes gered nie, maar *Van* ons sondes.

## DIE WEDERKOMS

Vers 7
*„Kyk, Hy kom met die wolke, en elke oog sal Hom sien, ook hulle wat Hom deursteek het; en al die geslagte van die aarde sal oor Hom rou bedryf; ja, amen!"*

Dit dui beslis *Letterlik* op die *Sigbare* Wederkoms van ons Here Jesus. Dis onmoontlik om al die Skrifture vir u voluit hier uit te skryf. Hier is sommige om self in u Bybel noukeurig na te gaan. U sal self sien dat dit *'n Sigbare Wederkoms* sal wees wat met die *natuurlike* oog gesien sal kan word, want die wat oor Hom rou bedryf sal nie gered wees nie. Lees self: Hand. 1:11; 1 Thess. 4:16; Hab. 3:3-6; Sag. 14:3-9; Openb. 16:18; Hag. 2:6; Matt. 24:27; Dan. 7:13.

Die woord „Kyk!" in vers 7 is 'n uitroep van verwondering en

verbasing oor die grootsheid van die gesig. Jesus se *Koms* sal waarlik 'n allesoortreffende heerlike gebeurtenis wees. Lees self Matt. 24:27-31.

„Kyk, Hy kom!*”* Ongeredde vriend, ongeheiligde vriend, onvoorbereide vriend, onverskillige vriend, ongelowige vriend, gee ag en bekeer u.

„Met die wolke”. Dit dui heel moontlik op letterlike wolke, maar kan ook betrekking hê op die wolke van oordeel wat Sy Koms sal voorafgaan en vergesel wanneer hierdie aarde ge-oordeel gaan word deur vuur en die „dwarrelwinde” van die oordele van God. Lees 2 Petrus 3:10; Jer. 23:19,20; 30:23, 24; Eseg. 1:4; Jes. 66: 15, 16; Nahum 1:3-6. Let op dat Jeremia sê, „aan die einde van die dae sal julle dit *duidelik verstaan".* Die waterstofbomme met hulle vuur en wolke van rook wat tot 80 000 voet die lug inpluim, laat ons dit al duidelik verstaan. Ons leef in die laaste van die laaste dae. Skik u om u God to ontmoet!

Sommige verstaan ook die wolke as wysende op die skares van verlostes wat Hom met Sy Koms sal vergesel, tesame met die menigtes van heilige engele. Lees Openb. 19:11-14; Hand. 1:9; Efesiërs 4:8; Judas 14.

„Elke oog”. Dit sal totale verwarring en groot smaadheid en ewige afgryslikheid vir al die verwerpers van Christus, die Godslasteraars, die ongehoorsames, die teruggevallenes en die ontroue herders beteken. Die rou bedryf sal luid, skrikwekkend en bejammeringswaardig wees. Waar staan u?

In ooreenstemming met so baie ander Skrifte wys dit vir ons dat die Koms van Christus oor 'n wêreld gaan kom wat totaal onvoorbereid daarop gaan wees. Lees self in u Bybel die volgende gedeeltes: Matt. 13:41-43; 22:11-14; 24:50, 51; 1 Thess. 5:1-3; Openb. 16:15.

Vers 8
*„Ek is die Alfa en die Omega, die begin en die einde, sê die Here, wat is en wat was en wat kom, die Almagtige.”*

Dit dui onteenseglik op die *Godheid* van ons Here Jesus die Christus. In vers 17 sê Jesus: „Ek is die eerste en die laaste”. Daar kan nie twee eerstes en laastes wees nie, wat bewys dat Jesus en die

Vader Een is.

## DIE HERE JESUS BESOEK JOHANNES

Vers 9
„Ek, *Johannes, julle broeder en deelgenoot in die verdrukking en in die koninkryk en lydsaamheid van Jesus Christus, was op die eiland wat Patmos genoem word, terwille van die Woord van God en om die getuienis van Jesus Christus."*

„Julle broeder''. Ons kan alleen broeders in die gees wees deur Jesus Christus. Lees Joh. 1:12. Daar is nie so ŉ ding soos die universele Vaderskap van God nie. Jesus het self vir die klomp Fariseërs wat Hom gedurigdeur so vervolg het , gesê dat hulle die duiwel as vader gehad het. Sien Joh.8:44.

„Deelgenoot in die verdrukking." Jesus het vir Sy dissipels gesê: „In die wêreld sal julle verdrukking hê; maar hou goeie moed, Ek het die wêreld oorwin". (Joh 16:33). Lees ook Hand. 14:22, 2Tim. 3:12. "In die Koninkryk en lydsaamheid van Jesus Christus". Dit dui op die Messiaanse Koninkryk van ons Here Jesus waarvan die engel uit die hemel gesê het: ,,...en die Here God sal aan Hom die troon van Sy vader Dawid gee, en Hy sal koning wees oor die huis van Jakob (al 12 die stamme van Israel) tot in ewigheid, en aan Sy koninkryk sal daar geen einde wees nie." Lukas 1:31-33. Diegene wat saam met Hom sal regeer sal in hulle verheerlikte liggame wees (Openb. 3:21; 2Tim. 2:12; Heb. 11:35; 1 Joh. 3:1-3), maar dit sal *hier op aarde wees.* Lees Matt. 6:10; Sag. 14:9; Jes. 11:9. Dit sal oor 'n letterlike Israel wees, en oor letterlike volkere hier op aarde.

Lees 2 Sam. 7:4-29; Ps. 89:3, 4, 27-37. ,,Lydsaamheid": Jesus was lydsaam toe Hy beledig is, uitgeskel, uitgemaak was vir alles wat sleg was, bespot, beskimp en verkleineer was. Ons kan nie in daardie koninkryk regeer sonder *hierdie lydsaamheid* nie. Lees ook 1 Petrus 2:21. .
„...Patmos": Johannes was na hierdie eensame eiland naby die kus van daardie „Asië" waar die sewe Gemeentes was aan wie hierdie boodskap gestuur is, deur die wrede Romeinse Keiser Domitian, verban, omdat hy nie die Woord van God verloën het nie, en ook nie bang was om vir Jesus Christus te getuig nie. Die eensame en

verlate plekke van die lewe bring soms die Goddelike Teenwoordigheid baie naby. Verdrukking en Openbaring gaan gewoonlik hand aan hand.

Hierdie Openbaring van Jesus Christus is vandag ons erfenis omdat een eensame en getroue volgeling van die Nasarener gewillig was om liewer verdrukking te ly as kompromie met die wêreld, die vlees en die duiwel te maak. Johannes , tesame met al die martelare dwarsdeur die eeue, wat verdrukking en vervolging terwille van die Naam van Jesus moes verduur, kon waarlik sê: „Al gaan ek ook in 'n dal van doodskaduwee, ek sal geen onheil vrees nie; *want U Is met My*".

Verse 10 en 11
*„Ek was in die Gees op die dag van die Here, en ek het agter my 'n groot stem gehoor, soos van 'n basuin, wat sê: Ek is die Alfa en die Omega, die eerste en die laaste, en skryf wat jy sien in 'n boek en stuur dit na die sewe gemeentes wat in Asië is, na Éfese en Smirna en Pergamus en Thiatire en Sardis en Filadelfia en Laodicea."*

Die dag van die Here hier, is die Christelike Sabbatdag, die eerste dag van die week, en moet nie verwar word met *Die Dag Van Die Here* nie, wat die Dag van Oordeel en van Wraak sal wees wat sy klimaks met Armageddon en die Wederkoms van Christus sal bereik nie.

Mag die Here gee dat meer van Sy kinders die Here se Dag sal heilig, sodat hulle ook in die Gees (die Heilige Gees) kan wees en die Here Jesus 'n kans gee om Homself aan hulle te openbaar, en aan hulle kan sê wat Hy wil hê dat hulle moet doen. Maar, instede daarvan, is hulle besig met tydelike aardse dinge soos hulle Sondagkoerante, storieboeke, vermaaklikheid, onnodige kosmaak, en diesmeer, sodat die Heer nooit eers 'n kans kry om iets vir hulle te sê nie.

In vers 11 herbevestig ons Heer Sy Godheid. En terwyl Hy aldus Sy absolute Almag afkondig, let daarop wie Hy aanspreek: Niemand anders as die Sewe Gemeentes in „Asiê" nie, en Hy noem hulle *op hulle name! 0!* ja, Hy het met ons eie voorvaders, die Tien Stamme van Israel, gepraat. Hoe heilig, hoe plegtig, hoe uiters noodsaaklik is dit nie dat ons goed sal luister wat die Gees het om aan die

Gemeentes vir hierdie laaste dae te sê nie!

Verse 12 en 13
*„Toe draai ek my om, om te sien watter stem met my gespreek het; en toe ek my omgedraai het, sien ek sewe goue kandelaars, en tussen die sewe kandelaars Een soos die Seun van die mens met 'n kleed aan wat tot op die voete hang, en gegord om die bors met 'n goue gordel.”*

In die dae van die Ou Testament was daar altyd 'n Goue Kandelaar met sewe takke binne die Tabernakel om lig in die duisternis te verskaf. Hier word hierdie simbool gebruik om die *Ware Kerk* voor te stel, waardeur die Gees van God kon vloei om Israel en die wêreld te verlig. Jesus self staan tussen die sewe kandelaars, die „Groot Hoëpriester” wat Israel losgekoop het met Sy eie bloed, om sodoende hulle terugkeer na Hom moontlik te maak. Hy was begerig om die Volmaakte Kerk te bou, of met ander woorde, 'n uitgesoekte liggaam van oorwinnaars, deur middel van wie Hy eendag oor die Huis van Jakob sou regeer tot die uiteindelike seën en heil van die *ganse mensheid.* Hiervoor het Hy 'n baie getroue en volmaakte Kerk nodig. Daarom lees ons in Efésiërs 5:26, 27: „Om dit te heilig, nadat Hy dit gereinig het met die waterbad deur die Woord, sodat Hy die gemeente voor Hom kon stel, verheerlik, sonder vlek of rimpel of iets dergeliks; maar dat dit heilig en sonder gebrek sou wees”. Lees ook Matt. 16:18.

Verse 14-17
*„Sy hoof en hare was wit soos wit wol, soos sneeu, en sy oë was 'n vuurvlam, en sy voete soos blink koper wat gloei soos in 'n oond, en sy stem soos die stem van baie waters. En in Sy regterhand het Hy sewe sterre gehou, en 'n skerp tweesnydende swaard het uit sy mond uitgegaan, en Sy aangesig was soos die son wat skyn in sy krag. En toe ek Hom sien, val ek soos 'n dooie aan Sy voete; en Hy het Sy regterhand op my gelê en vir my gesê: Moenie vrees nie; Ek is die eerste en die laaste.”*

Hierdie gesig stem baie nou ooreen met net so 'n heerlike gesig van die verheerlikte opgewekte Heiland wat Paulus op die Damaskus pad gehad het. U kan dit self in Handelinge 26:13-18 lees. *Vers 14* stem baie ooreen met Dan. 7:13,14: „Ek het gesien in die nag-

gesigte, en kyk, met die wolke van die hemel het Een gekom soos die Seun van die mens, en Hy het gekom tot by die Oue van dae, en hulle het Hom nadergebring voor Hom. En aan Hom is gegee heerskappy en eer en koningskap; en al die volke en nasies en tale het Hom vereer; Sy heerskappy is 'n ewige heerskappy wat nie sal vergaan nie, *en sy* koninkryk een wat nie vernietig sal word nie". Jesaja 9:5 sê: „Want 'n Kind is vir ons gebore, 'n Seun is aan ons gegee; en die heerskappy is op Sy skouer en Hy word genoem: Wonderbaar, Raadsman, Sterke God, Ewige Vader, Vredevors."

Die *witheid* spreek ook van reinheid en volmaaktheid van karakter.

Vergelyk *vers 15* met I Kor. 15:25: „Want Hy moet as Koning heers totdat Hy al Sy vyande onder Sy voete gestel het." Ons sien Hom in sy Grote Krag om te genees, lewendig te maak, te bekragtig, te verlig en om die uitverkorenes te besiel vir hulle taak.

„En gegord om die bors met 'n goue gordel," (vs. 13). Met Sy eerste koms het Hy op een geleentheid 'n handdoek om Hom gebind en Sy dissipels se voete gewas. Dit was simbolies van nederige diens, (vergelyk Matt. 20:28) maar *Nou: 'n Goue Gordel,* dit beteken Die *Koning,* die *Regter.* Op aarde was die doek om sy heupe, die simbool van die dienskneg. Maar in hierdie gesig is dit 'n goue gordel *om die bors* wat simbolies is van *'n Heerser, Koning, Staatsman en Regter,* soos u self sal kan vasstel deur net te kyk na 'n portret van enige van die Keisers van Rome, byvoorbeeld.

„Sy oë soos 'n vuurvlam" (vers 14): Op aarde het daardie oë geween oor Lasarus en Jerusalem, maar hier flits hulle soos die weerlig. Hulle deursoek, deurboor, onderskei en oordeel. Lees byvoorbeeld die gelykenis van die Bruilof wat die Koning vir Sy Seun klaargemaak het, *in Matt. 22:1-14.* Let veral op v. 11: „En toe die *Koning* ingaan om na die gaste te *kyk,* sien Hy daar iemand wat nie 'n bruilofskleed aan het nie." Verskriklik was dit vir daardie persoon, want hy was uitgewerp in die buitenste duisternis waar daar geween was en gekners van die tande.

Onse God is *'n verterende vuur.* Ons sien Hom vir Adam en Eva uitwerp uit die Tuin van Eden, en 'n gerub aanstel met die swaard wat vlam en flikker, om die toegang tot die Boom van die Lewe te bewaak. Hy verskyn aan Moses in die brandende bos; aan Israel op

Berg Sinai in vuurvlamme en 'n digte rook en op Pinksterdag in Tonge van Vuur. In die Kerk brand Sy Oordeel, want die oordeel van God sal by die Huis van God begin. Daarom sê Hy aan die louwarm Kerk van Laodicea, „Ek sal jou uit My mond spuug!”

Die „koper” van vers 15 spreek van oordeel onder Sy Volk. Die „stem soos die stem van baie waters" wys die magtige ontembare oorwinnaarskrag van die opgestane Seun van God. In Matt. 11:28 is dit die sagte medelydende stem wat uitnooi: „Kom na My toe, almal wat vermoeid en belas is, en Ek sal julle rus gee”. Hier is dit die stem van die Leeu van die Stam van Juda.

„In Sy regterhand sewe sterre…”: Die regterhand verteenwoordig die ereplek, waardigheid en uitvoerende mag en krag.

Die *„sewe Sterre”* is die leraars van die sewe gemeentes (vers 20).

Dit beteken predikers, boodskappers, getuies. Daniël 12:3 sê: „En die verstandiges sal glinster soos die glans van die uitspansel, en die wat baie tot regverdigheid lei, soos die *sterre* vir ewig en altoos.” In God se Hand, gehoorsaam, glinsterend in die duisternis, verteenwoordig hulle die hemelse land in 'n vyandige wêreld. (Vergelyk Joh. 16:33).

“'n Skerp tweesnydende swaard uit Sy mond . . .” Heb. 4:12 sê: „Want die Woord van God is lewendig en kragtig en skerper as enige tweesnydende swaard . . .” Jesus is die Woord wat vlees geword het en onder ons kom woon het. (Joh. 1:14). In Openbaring 19:15,16 lees ons van Hom wat op die Wit Perd gesit het: „En uit Sy mond gaan daar 'n skerp swaard om die nasies daarmee te slaan; en Hy sal hulle met 'n ysterstaf regeer, en Hy trap die parskuip van die wyn van die grimmigheid en van die toorn van God, die Almagtige. En Hy het op Sy kleed en op Sy heup die Naam wat geskrywe is: Die Koning van die konings en die Here van die here”. Lees ook Jesaja 63:1-4.

„Sy gesig was soos die son wat skyn in sy krag”. (vers 16). Op aarde het Hy geen gestalte of heerlikheid gehad dat ons Hom sou aansien nie, en geen voorkoms, dat ons Hom sou begeer nie (Jes. 53:2), maar nou: Die Verheerlikte Christus wandel *nou* te midde van die sewe kandelaars, Sy Kerk op aarde, as die deurgronder van elke

gedagte en voorneme van die hart.

„Die eerste en die laaste” (vers 17). Vergelyk dit met die Alfa en die Omega van verse 8 en 11. Hier word die *Godheid* van Jesus onteenseglik erken. Daar kan nie twee eerstes en laastes wees nie, net *Een,* en dit is God.

Vers 18
„ ... *en die lewende; en Ek was dood en kyk, Ek leef tot in alle ewigheid. Amen. En Ek het die sleutels van die doderyk en van die dood.”*

Jesus is die *Enigste* Een wat dit kan sê. Alle andere wat gesterf het kan maar net sê, ek het gelewe, maar is nou dood. Die laaste vyand wat veinietig sal word is die dood (1 Kor. 15:26) en Jesus het die dood klaar oorwin. Prys Sy Naam tot in alle ewigheid.

Die *doderyk* (Hades) in die Grieks, is die plek waar die geeste van diegene wat *buite Christus* gesterf het, nou verkeer.

Die *dood* hier beteken die eerste dood, dit is, die dood van die liggaam. Lees self I Kor. 15:26, 54-57. Die ewige verdoemenis, waar almal wat die Seun ongehoorsaam was, hulleself sal bevind (sien Joh. 3:36), is die *Tweede Dood,* waarvan ons meer in Openbaring Hoofstuk 20 sal sien.

Verse 19 en 20
*„Skryf die dinge op wat jy gesien het, die wat is sowel as wat gaan gebeur; die verborgenheid van die sewe sterre wat jy gesien het in My regterhand, en die sewe goue kandelaars: die sewe sterre is die leraars van die sewe gemeentes, en die sewe kandelaars wat jy gesien het, is die sewe gemeentes.”*

Hier is een van die bewyse dat dit op die Christelike Sabbatdag is dat Johannes hierdie Openbaring ontvang het. Hy het die dinge gesien wat is, dit wil sê wat alreeds in sy tyd bestaan het, en die dinge wat, sover dit hom op daardie moment betref het, nog *gaan gebeur.* Hy was dus nie in die gees weggevoer na die *Dag Van Die Here, dit is Armageddon* nie, waar hy toe alles gesien het wat net in *daardie* dag sou plaasvind nie. *Nee,* terwyl hy in diepe gemeenskap was met die Heer op die Rusdag, toe wys die Heer vir hom in 'n paar oomblikke se tyd die Kronologiese verloop van die Geskiedenis

van die wêreld vanaf sy *tyd* tot op ons dae en die Voleinding van hierdie Bedeling (of eeu) met die Wederkoms van Christus. (Sien ons Studie: *Die Groot Verdrukking).*

Die „sewe sterre" was dan die sewe leraars van die Sewe Gemeentes van „Asië" in Johannes se tyd, en die sewe kandelaars was die Sewe Gemeentes. Hulle was ook verteenwoordigend van die Sewe Kerk Tydperke wat sou strek vanaf Johannes se tyd tot met die Wederkoms van ons Here Jesus. Ons sal in daardie Sewe Gemeentes 'n presiese weerkaatsing sien van elke Kerk Tydperk dwarsoor die Twee Millenniums tussen die Eerste en Tweede Koms van Jesus, wat bekend staan as; „die laaste dae".

Soos ons nou gaan sien, het Johannes opdrag van ons Here Jesus ontvang om aan elk van daardie leraars afsonderlik persoonlik *te* skryf die Boodskap wat 'n Opgestane Jesus as die Hoof van die Gemeente, gestuur het.

# Hoofstukke 2 en 3

*Die Sewe Gemeentes*

In die Bybel stel die getal Sewe *Volledigheid* en *Volmaaktheid* voor. Neem maar net as een van baie voorbeelde dat God die hemele en die aarde in ses dae geskape het en op die sewende dag gerus het.

Deur hierdie sewe briewe in Hoofstukke 2 en 3 aan die Sewe letterlike Gemeentes wat destyds in Asië bestaan het, te rig, het die Heer ook met die Kerk in sy sewevoudige ontwikkeling vanaf Johannes se tyd tot en met die Wederkoms van ons Here Jesus Christus, gespreek. Dit was dus 'n Volledige Boodskap en 'n Waarskuwing, 'n Lering en ’n Aanmoediging vir die Kerk vir die *hele tydperk* van haar bestaan.

Aan al Sewe Gemeentes sê die Christus: *„Ek* ken *jou werke!"*

Die betekenis van hulle name sal ook hulle *aard* en karakter uitbeeld en die *periodes* aandui wat deur hulle verteenwoordig word.

1. EFESE(Openbaring 2:1-7)

*TydPerk:* Ongeveer die jare 30 tot 96 na Christus.
*Verteenwoordigend van:* Die *ywer* van die *Primitiewe Kerk,* soos dit was gedurende die tydperk van die Apostels.

In die Sendbrief van die Apostel Paulus vind ons die diepste lering aangaande die Gemeente. Ons sien in *Handelinge 19:1-6* hoedat die oorspronklike Gemeente van Éfese tot stand gekom het toe die dissipels gedoop is in die Naam van ons Here Jesus, die Christus, en hoedat die Heilige Gees op hulle gekom het en hulle met *tale* gespreek en *geprofeteer* het. Dit het van hulle *'n ware Apostoliese Gemeente* gemaak. Ons sien dit in die diepte en krag van die Primitiewe Gemeente soos byvoorbeeld vir ons in die eerste drie verse van Openbaring 2 uitgebeeld:

*„Skryf aan die Engel* van *die* Gemeente in *Éfese: Dit sê Hy wat die sewe sterre in Sy regterhand hou, wat wandel tussen die sewe goue Kandelaars: Ek ken jou werke en jou arbeid en jou lydsaamheid, en dat jy slegte mense nie kan verdra nie; en dat jy die op dié proef*

*gestel het wat sê dat hulle Apostels is en dit nie is nie, en hulle leuenaars bevind het; en dat jy verdra het en lydsaamheid besit, en ter wille van my Naam gearbei en nie moeg geword het nie."*

Maar ons sien die verskriklike droewige aanklag teen selfs hierdie wonderlike Gemeente in vers 4; laat ons tog kennis neem en ook ons eie lewens ondersoek:

*„Maar ek het teen jou dat jy jou eerste liefde verlaat het."*

In vers 5 word hulle gewaarsku om hulle te bekeer anders sou die Heer hulle kandelaar verwyder:

*„Onthou dan waarvandaan jy uitgeval het en bekeer jou en doen die eerste werke. Anders kom ek gou na jou toe en sal jou kandelaar van sy plek verwyder as jy jou nie bekeer nie."*

Hulle het natuurlik hierdie waarskuwing ongelukkig verontagsaam, want hulle kandelaar was niks anders as hulle eie Gemeente nie. (Lees Openbaring 1:20; 2:1). Die Gemeente is daar om die Lig van die Ewige Evangelie in al sy helderheid uit te straal, en as hy dit nie doen nie, beantwoord hy nie aan sy doel nie en moet hy verwyder word. Hoe staan dit met u persoonlik en met die Gemeente waar u aanbid? Ons kom verder hierop terug in vers 7. Lees intussen ook die volgende: 1 Tim. 3:15; Matt. 5:16.

Hulle kandelaar is dus verwyder en die Gemeente het ongeveer in die jaar 96 na Christus doodgeloop. Dit stem tot droefheid voorwaar! Die Apostel Paulus het hulle omtrent 36 jaar vantevore baie ernstig hierteen gewaarsku toe hy vanaf Milete die Ouderlinge van Éfese laat roep het en hulle onder trane gemaan het om die kudde goed op te pas waaroor die Heilige Gees hulle as Opsieners aangestel het. Lees verseker die beskrywing van hierdie hartroerende toneel in Hand. 20:17-38.

Vers 6
*„Maar dit het  jy, dat jy die werke van die Nikolaite haat, wat ek ook haat."*

Die woord „Nikolaiete" kom van die twee Griekse woorde „nikao" en „laos" wat beteken, om die mense, of te wel die leke, te oorweldig. Dit was die Sataniese gebruik van *'n Priesterlike Orde* wat absoluut

baasspeel oor die „kudde”, wat sy liederlike kop begin uitsteek het, en sodoende 'n Broederskap in Christus wat volkome gelyk voor Hom moes wees, begin verdeel het in „priesters” aan die een kant en „leke” aan die ander kant. Het Jesus nie gesê nie: „Maar julle, laat julle nie Rabbi noem nie, want een is julle leermeester: Christus, en julle is almal broeders.” (Matt. 23:8).

Dit was dus heeltemal teenstrydig met die voorbeeld wat Jesus vir ons nagelaat het; Hy het tussen Sy broers gekom, nie om gedien te word nie, maar om te dien, en Hy het Sy dissipels beveel om dieselfde te doen. Geen wonder dat Hy dit gehaat het nie (vers 6). Luister ook wat Petrus vir ons sê: „Hou as herders toesig oor die kudde van God wat onder julle is, nie uit dwang nie maar gewilliglik; nie om vuil gewin nie, maar met bereidwilligheid; ook nie as heersers oor die *erf*deel nie, maar as voorbeelde vir die kudde.” (I Petrus 5:2, 3). Lees ook verseker die volgende: Matt. 18:1-I1; 20:24-28; 24:49.

Vers 7
*„Wie 'n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê.. Aan hom wat oorwin,* sal ek *gee om te eet van die boom van die lewe wat binne in die Paradys van God is.”*

Vergelyk hiermee Genesis 2:9; Openbaring 22:2,14. Aan die *oorwinnaars* word *ontsterflikheid* beloof, want dit is hulle wat in die Wederoprigting van alle dinge saam met Jesus in die Herstelde Koninkryk sal regeer. Hulle is dus diegene wat weer toegang sal hê tot die *Boom van die Lewe* wat binne in die Paradys van God is, daar waar vrede, blydskap en geluk tot in alle ewigheid sal wees.

Dit is die groot beloning van die *hoë roeping van God* in Christus Jesus. Lou-warm Christene sal uitgesluit wees. Die lote wat nie vrug dra nie, sal verwyder word: „Elke loot wat in My nie vrug dra nie, neem *Hy weg;* en elke loot wat vrug dra, die maak Hy skoon, sodat dit meer vrug kan dra.” (Joh. 15:2). Lees ook: Openbaring 2:5; 1 Kor. 3:16,17; 9:27.

*Gehoorsaamheid* is noodsaaklik: „En nadat Hy volmaak is, het Hy vir almal wat Hom *gehoorsaam* is, 'n bewerker van ewige saligheid geword.” (Heb. 5:9). Lees ook verseker die volgende : Matt. 7:21; Joh. 14:15, 21, 23; Hand. 5:32; Joh. 9:31; Filip. 3:13, 14; Jak. 2:17;

4:17; 1 Joh. 2:17; 3:22; Openbaring 22:14. Let wel: Die Kroon van die Lewe word alleen gegee aan diegene wat getrou is tot die dood toe - Openbaring 2:10.

## 2. SMIRNA (Openbaring 2:8-11)
*Tydperk: Ongeveer 64 tot 313 na Christus.*
*Die Martelaarskerk*

„En skryf aan die engel van die gemeente in Smirna: Dit sê die *eerste* en die laaste, wat dood was en lewend geword het: Ek ken jou werke en verdrukking en armoede - maar jy is ryk - en die lastering van die wat sê dat hulle Jode is en dit nie is nie, maar 'n sinagoge van die Satan. Vrees vir niks wat jy sal ly nie. Kyk, die duiwel gaan sommige van julle in die gevangenis werp, sodat julle op die proef gestel kan word; en julle sal tien dae lank verdrukking hê. Wees getrou tot die dood toe, en Ek sal jou die kroon van die lewe gee. Wie 'n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê. Dié wat oorwin, sal deur die tweede dood geen skade ly nie." (Openbaring 2:8-11).

Smirna was 'n baie pragtige stad in daardie dae, en was omtrent 35 myl noord van Éfese geleë. Hierdie Gemeente verteenwoordig die tydperk van *bitterheid* en *smart.* Die dekreet van Nero wat in 64 na Christus uitgereik is, om die Christene as 'n verbode groep te verklaar en uit te wis, het hierdie tydperk ingelui. Baie van hulle is in hierdie tydperk deur bittere vervolging gelouter en geheilig in die wrede vlamme van vervolging, want die heidene het met helse woede alles in hulle mag gedoen om hulle te vernietig en uit te wis.

*Polikarp,* een van die bekende „Kerkvaders en Biskop van Smirna, was een van die talle martelare. Die Jode het die skare opgestook om Polikarp te gryp en aan te kla tot hy vry-uit bely het dat hy 'n Christen was. Hy was die keuse gestel om Christus te verloën deur wierook ter ere van die Keiser te brand, of om self verbrand te word. Onsterflik was sy antwoord: „Ses en tagtig jaar lank het ek Christus gedien, en nooit het Hy my enige kwaad aangedoen nie. Hoe kan ek my Koning, wat my gered het, belaster?" Terwyl die vlamme so aan sy liggaam begin lek het, het hy as volg gebid: „Ek dank U dat U genadiglik my hierdie dag en hierdie uur waardig geag het, dat ek 'n

aandeel mag hê onder die martelare en in die beker van Christus".

God het hulle werke geken, en hulle verdrukkinge en hulle armoede en gesê dat hulle ryk was in die geloof. Hy het hulle gemaan om getrou te bly tot die dood toe, dan sou Hy hulle die kroon van die lewe gee. Deur aan hulle te sê dat Hy self dood was, maar lewend geword het, het Jesus hulle bemoedig met die versekering van die Opstanding uit die dode. Dit het hulle moedig en triomfantlik gemaak om die martelaarsdood te sterf, want hulle het geweet aan die anderkant wag daar vir hulle ŉ heerlike beloning. Wat wag daar vir u?

Die naam Smirna beteken mirre of salwingsolie. Die olie is die simbool vir die Heilige Gees deur wie se Krag alleen die Gemeente van daardie tyd die vervolginge kon oorleef. Ons kan maar net dink aan die doolgange van die Katakombes in Rome waarin duisende Christene moes skuil om van hulle wrede heidense vervolgers te ontvlug; of aan die groot Kolosseums en Arenas waar die Christene voor skares van tienduisende skreeuende heidene deur wilde diere verskeur is, of deur die vlamme van vuur aan die brandstapels verteer is.

Die mirre was weer gebruik om liggame vir begrafnis voor te berei, soos, byvoorbeeld, ook in die geval van Jesus. Dit was 'n wel-riekende spesery, wat veral sy lieflike geur versprei het wanneer dit fyn stukkend gevryf is. Is dit nie 'n paslike simbool van die vervolgde Christene wie se verminkte en verskroeide liggame daardie welriekende geur was wat aan die Christelike geloof sy onoorwinlike getuienis gegee het nie? Geen wonder nie dat geskiedkundiges dit met mekaar roerend eens is dat dit een van die hooffaktote was in die bekering van die heidendom tot die Christendom. Tog so jammer dat ons vandag so min vir ons geloof wil opoffer. Hier lê ook basies die verklaring waarom ons geloof van vandag so bitter min oortuigingskrag het!

Dit word deur geskiedkundiges bereken dat, gedurende die tydperk van die vervolging van die Christene deur die heidense Keisers van Rome, omtrent 10 miljoen Christene die martelaarsdood gesterf het. Hulle het gereken dat dit tot die vernietiging van die Christelike Geloof sou lei, maar dit het net die teenoorgestelde uitwerking

gehad. Die bloed van die martelare was die saad van die *Kerk.* Het Jesus dan nie gesê nie: „Op hierdie rots (dat Jesus die Christus is, die Seun van die lewende God) sal Ek My gemeente bou, en die poorte van die doderyk sal dit nie oorweldig nie?" (Matt. 16:18). Die woord „martelaar” kom van dieselfde Griekse woord wat in ons Bybel as “getuie” vertaal word. Die ware dissipel van Jesus *getuig* deur sy lewe vir Hom, en as dit nodig is, deur sy dood. Kom ons *wy* ons opnuut aan Hom toe en *kry* die olie en die mirre van die Gemeente van Smirna in ons lewe, dat ons weer vir Hom, wat ons liefgehad en Homself vir ons gegee het, kan getuig, of deur lewe of deur sterwe, in hierdie verskriklike uur van doodsheid onder die Christen geledere aan die een kant, en Sataniese bedreiging deur die heiden, aan die ander kant.

*Julle sal tien dae lank verdrukking hê, v.* 10: Die Gemeente het gedurende daardie tydperk tien verskillende vervolgings onder tien verskillende Keisers deurgemaak. Hulle was: 1. Nero, 2. Domitian, 3. Trajan, 4. Marcus Aurelius, 5. Severus, 6. Maximum, 7. Decius, 8. Valerian, 9. Aurelian, 10. Diocletian.

Van hierdie tien was die laaste, naamlik die onder Diocletian, die aller-verskriklikste. Dit het tussen die jare 303 tot 312 na Christus plaasgevind. In Profesie word 'n dag soms as 'n jaar gereken: Sien Num. 14:33-34; Eség. 4:6. In die jaar 303 het die Keiser 'n dekreet uitgevaardig waarin hy beveel het dat alle Christelike Kerke vernietig moes word, die Skrifte verbrand en alle Christene doodgemaak word. Hierdie verskriklike vervolging het tien jaar later geëindig toe Konstantinus, wat die Christelike geloof in die jaar 312 na Christus aangeneem het, in die daaropvolgende jaar Keiser geword het. Foxe, in sy beroemde boek oor die Martelare skryf as volg: „Die Christene was in alle dele van die Ryk uit hulle wonings verdryf, en gemartel in hulle liggame. Hulle was in die gevangenis gewerp, op die pynbanke uitgestrek, met halters en rieme vasgebind, aan die vuur en die wilde diere oorgelewer, in kokende pik en gesmolte was gegooi, op skerp penne gegooi en met brandende tange gegryp. Dit was maar sommige van die metodes wat gebruik is om hulle te pynig”. Christus het hierdie martelaarsgemeente vertroos en bemoedig deur hulle daaraan te herinner dat Hy ook gesterf het, maar lewe tot in alle ewigheid.

Net soos in Openbaring 1:17, 18 word ook *hier* in vers 8 die *Godheid* van Jesus Christus herbevestig: daar kan nie twee eerstes en laastes wees nie. „Maar nou, Christus is opgewek uit die dode; Hy het die eersteling geword van die wat ontslaap het." (I Kor. 15:20).

Vers 9
*"... en die lastering van die wat sê dat hulle Jode is en dit nie is nie, maar 'n sinagoge van die Satan."*

Daar word van hierdie selfde tipe Jood in die Brief aan die Gemeente van Filadelfia in Openbaring *3:9* gepraat. Net soos ons in die geval van die marteling van Polikarp gesien het dat dit Jode was wat aangedring het op sy dood, so was dit 'n sekere klas in die Jodedom in die tyd van Christus wat Sy dood geëis het, en gesê het: „Neem weg, neem weg, kruisig Hom! (Joh. *19:15).* Laat Sy bloed op ons en op ons kinders kom!" (Matt. *27:25).* Na die Opstanding van Jesus was dit hulle wat dit probeer laat verswyg het deur omkoopgeld aan die Romeinse soldate aan te bied om vals gerugte daaromtrent te laat versprei. Dit is hulle wat die verkondiging en verspreiding van die evangelie in die dae van die Nuwe Testament so heftig vervolg het en met geweld probeer uitwis het, of waar hulle dit nie kon regkry nie, probeer vervals het. Dwarsdeur die eeue bewys die geskiedenis dat in alle rewolusionêre bewegings waarvan die uiteindelike doelstelling die uitwissing van die Christendom is, Jode dit begin het of geïnspireer het of aangevoer het. So was Karl Marks en die stigters van die Kommunisme, Jode. Die Bolsjewistiese Rewolusie van *1917* was gefinansier deur 'n Joodse Bankiersfirma uit Amerika. In ons eie land is baie van die name van die wat in die jongste tyd aktief in die Kommunisme betrokke is die van Jode. Dink maar byvoorbeeld aan 'n Goldreich en 'n Wolpe in die *Rivonia* Saak van *1964.*

Dit is nie so moeilik om te begryp as ons die agtergrond van die verklaring daarvoor ken nie. Die Kommunisme se hoofdoel is om die Christendom geheel en al uit te wis. Daaromtrent behoort daar geen twyfel te bestaan nie, want elke Kommunis sal die eerste wees om dit te bevestig. Waar sal die Jood, wie se doel ook dieselfde is, dan 'n beter kameraad kan kry om sy ideaal te bereik, as die Kommunisme?

Maar die verklaring word nog duideliker en baie meer aangrypend as ons besef dat ons die spoor hiervan kan terugspoor tot in die tuin van Eden. Ons kan nie in 'n Studie soos hierdie in besonderhede daarop ingaan nie, dit sal moet wag vir ’n Studie op sigself. Kortliks egter, kom dit hierop neer: Na die val van Adam en Eva het God vir die slang (die Satan) gesê: „En Ek sal vyandskap stel tussen jou en die vrou, en tussen *jou saad* en haar saad. Hý sal jou die kop vermorsel, en jý sal Hom in die hakskeen byt.” (Gen. *3:15).* Die saad van die vrou is Christus wat deur Satan aan die hakskeen gebyt is aan die Kruis van Gólgota, waar Jesus deur Sy Soenverdienste vir ons sondes en deur Sy Opstanding die Satan se kop vermorsel het.

Maar wie was die aardse agent wat deur die Satan gebruik was om Jesus „aan die hakskeen te byt?” Dit was daardie seksie onder leiding van die owerpriesters en Skritgeleerdes wat die volk opgesweep het om te skreeu, neem weg, neem weg, kruisig Hom!" (Joh. 19:15). Wie was hulle? Hulle was die element in Juda wat van nie-Israel afkoms was en wie se nasate vandag nog die leiers in die wêreld-Sionisme is. Hulle is grotendeels van Esau afkomstig, en het dan ook van hulle vader die haat vir sy broer Jakob oorgeëerf.

'n Bietjie meer as ’n honderd jaar voor Christus het die Jode van destyds met geweld die hele Idumiese ras, die nasate van Edom, wat 'n kleinseun van Esau was, by hulle ingelyf. Van hulle het van die wrede Herodes wat die kindertjies laat vermoor het, om sodoende Jesus to vernietig, afgestam; so ook Annas en Kajafas. Dit is van hierdie tipe dat Jesus gesê het: “Julle het die duiwel as vader, en die begeertes van julle vader wil julle doen.” (Joh. 8:44). „Julle gee dus teen julself getuienis dat julle kinders *(afstammelinge)* is van die wat die profete vermoor het. Maak die maat van julle *vaders* dan vol! *Slange, addergeslag,* hoe sal julle wegvlug van die oordeel van die hel.” (Matt 23:31-33). Jesus het nooit iemand sleg gesê en name toegedien net om hulle seer te maak nie. Waar Hy hulle slange en addergeslag genoem het, was hulle presies net dit. Dit was dieselfde ou sleepsel wat in die tuin van Eden begin het, „Ek sal vyandskap stel tussen jou en die vrou, en tussen *jou saad* en haar saad.” (Gen. 3:15). Johannes praat in 1 Johannes 3:12 van Kain wat *uit* die Bose was, dit wil sê van die saad van die bose.

So kan ons hierdie saad dwarsdeur die Bybel volg. So was hy in

Esau om hom met Jakob te laat worstel nog voor hulle geboorte (Gen. 25), en om hom die Eersgeboortereg te laat verag, wat die verantwoordelikheid van die dra van die saad van die vrou, naamlik Christus (Gal. 3:16), ingesluit het. Hierdie saad het prominent in Juda te lande gekom en hom verdeel in die goeie vye en die slegte vye van Jeremia 24:1-3, 9. Hierdie slege element is later aangevul deur die Idumiërs van Esau afkoms, soos alreeds aangehaal. Dit is die vervloekte vyeboom wat deur Christus vervloek was om nooit weer vrugte te dra tot in ewigheid nie; „Laat daar uit jou nooit *weer 'n* vrug tot in ewigheid kom nie! En onmiddellik het die *vyeboom* verdroog.” (Matt. 21:19). Dit is merkwaardig dat, van daardie tyd af, die Jode as Volk of as Groep, nog nooit weer vrug voortgebring het nie, maar net kwaad. Hy sal ook nooit weer as Volk alleen ooit weer vrug dra nie, behalwe waar hy weer met die Tien Stamme met die Wederkoms van Christus, herenig word volgens Eségiël 37.

Negentig persent van die Jodedom word vandag deur hierdie Esau Tipe verteenwoordig. Die regte Jood van suiwer Israelitiese afkoms lyk soos sy rasgenoot, die Wes-Europeaan. Hy is 'n liefdevolle en innemende persoonlikheid. Kenners ken hom as van die Sefardim tipe. Die ander klas wat die oorgrote meerderheid uitmaak, met sy tipiese neus, ronde kop en half-kroeserige hare, is die tipe wat eintlik nie op Israel afkoms kan aanspraak maak nie, maar wat, as sulks, eintlik Esau is wat as Jakob maskereer om nou, net voor die Wederkoms van Christus, die Eersgeboortereg van Jakob te wil terugsteel, en sodoende die wettige Seun van Dawid wil verhoed om die Troon te bestyg. Dis daarom dat hulle die leidende rol in die Kommunisme speel. As u die Heilige Gees toelaat om dit aan u te openbaar, dan wag *daar* een van die aangrypendste openbarings vir u, wat ʼn mens ooit in hierdie laaste uur kan te beurt val. Dit is dan die tipe wat sê dat hulle Jode is, maar lieg, en 'n sinagoge van die Satan is, die saad van die slang van Genesis 3:15.

Vers 10
*Hier lees ons dat hulle gewaarsku word dat die duiwel sommige* van *hulle* in *die gevangenis sou werp om hulle op die proef te stel, maar dat hulle getrou moes bly tot die dood toe,* en *hulle sou die kroon van die lewe ontvang.*

Let daarop dat dit die *duiwel is* wat hulle in die gevangenis sou werp.

Met ander woorde, dit is hy wat eintlik verantwoordelik is vir die hele heidense Antichris sisteem. Dit is hy wat hulle aanvoer en inspireer. In Johannes 14:30 noem Jesus hom die owerste van hierdie wêreld (stelsel); in Johannes 12:31 en 16:11 dieselfde. In Lukas 4:5-8 bied die Satan al die koninkryke van die wêreld vir Jesus aan as Hy sou neerval en hom aanbid. In 2 Kor. 4:3-4 noem Paulus die Satan die god van hierdie wêreld. Dit is so, op gesag van Jesus self en van Paulus, wat deur die Heilige Gees geïnspireer was. Die Satan het daardie gesag in die hande gekry die dag toe Adam gesondig het, en die Heerskappy wat God aan hom oor die aarde toevertrou het aan Satan oorhandig het. Jesus moes dit terugkoop met Sy Bloed. Dis daarom dat die wat waarlik vir Jesus uitstaan soos die Gemeente van Smirna, so bitter moes ly. Dit sal nog altyd so wees totdat die Satan gebind word vir een duisend jaar lank. Hiervan sal ons meer sien wanneer ons by Openbaring 20 kom.

Vers 11
*In vers 10 word die kroon van die lewe beloof aan diegene wat onder alles wat Satan kan doen, nogtons getrou tot die dood toe bly. Hier, in vers 11, word aan hulle wat oorwin, beloof dat hulle deur die tweede dood geen skade sal ly nie. Hierdie twee beloftes het presies dieselfde betekenis.*

*Die Skrif praat van drie soorte van dood*

(a) Die staat van die ongeredde persoon, onversoend met God ter-*wyl hy* nog in hierdie lewe is. Lees *1 Tim. 5:6: „*Maar sy wat losbandig is, is lewendig *dood." Efesiërs 1:2:* „En julle wat *dood* was deur die misdade en die sondes." Vir die sulkes is die weg nog altyd oop om tot berou te kom, hulle tot God te bekeer en die Ewige Lewe te ontvang.

(b) Dan is daar die fisiese dood, dit is die dood van die liggaam.

(c) Die tweede dood kom na die dood van die liggaam (die eerste dood), en beteken om vir ewig van God geskei te wees, en is identies aan om in die poel van vuur gewerp te word. Lees *Openbaring 20:14:* „En die dood en die doderyk is gewerp in die poel van vuur. Dit is die tweede dood."

3. PERGAMUS (Openbaring *2:12.-17)*
*Tydperk:* Ongeveer 313 n.C. tot Wederkoms.
Tema: Die Eerste Saad van die Pousdom –
ŉ Kerk onder die guns van die Keiser.

*Openbaring 2:12-17*
*„En skryf aan die leraar van die gemeente in Pergamus: Dit sê Hy wat die skerp tweesnydende swaard het: Ek ken jou werke en die plek waar jy woon, waar die troon van die Satan is. En jy hou vas aan my Naam en het die geloof in My nie verloën nie, selfs in die dae waarin Antipas my getroue getuie was, wat gedood is by julle waar die Satan woon. Maar Ek het enkele dinge teen jou, dat jy daar mense het wat vashou aan die leer van Bileam wat Balak geleer het om 'n struikelblok voor die kinders van Israel te werp, naamlik om afgodsoffers te eet en te hoereer. So het jy ook mense wat vashou aan die leer van die Nikolaïete, wat Ek haat. Bekeer jou; anders kom Ek gou na jou toe en sal teen hulle oorlog voer met die swaard van my mond. Wie ŉ oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeemtes sê. Aan hom wat oorwin, sal Ek gee om te eet van die verborge manna, en Ek sal Hom gee ŉ wit keursteen, en op dié steen 'n nuwe naam geskrywe wat niemand ken nie, behalwe hy wat dit ontvang."*

Pergamus was 'n stad wat omtrent vyftig myl Noord-oos vanaf Éfese geleë was en deur Jesus genoem die stad waar „die troon van die Satan is". Dit was die Hoofstad van die „Asië" van daardie tyd (Turkye van vandag). Dit was dus 'n baie vername stad in baie opsigte en ook die middepunt van heidense godsdiens. Die tempel van Aesculapius die heidense god van genesing, was ook in daardie stad. Siekes van oral oor die heidense wêreld van destyds het na daardie tempel vir genesing gekom.

Die embleem van Aesculapius was die slang. Vir die Christene was die slang altyd die simbool van die Satan. Daar was ook baie ander heidense tempels daar. Die verering van hierdie heidense gode het altlyd gepaard gegaan met groot losbandigheid, dronkenskap en seksuele vergrype. Hierdie was ook die stad waar die Keiserverering op sy intenste was. Waarlik Satan het „sy troon" hier gehad.

Die naam *„Pergamus"* beteken „getroud met mag". Na meer as twee

eeue van bittere vervolging wat die Christene van die heidense Keisers moes verduur, waarin die Satan sy uiterste gedoen het om die Christelike Geloof uit te roei, het Constantinus in die jaar 313 na Christus, die wrede Diocletian opgevolg as Keiser van die Romeinse Ryk. In sy laaste beslissende veldslag het hy 'n gesig van die Kruis in die hemele gesien, en onder aan was die woorde geskryf: „Hiermee sal jy oorwin”. Hy het ook sy vyande verslaan, die Christelike geloof aangeneem en Keiser geword.

Hy het dadelik die Dekreet van Milan in die jaar 313 na Christus uitgevaardig waardeur hy erkenning aan die vervolgde Christene verleen het, en die Christelike Geloof die Staatsgeloof van Rome gemaak het. Vanaf daardie oomblik is die Kerk deur die Ryk beskerm. Wat 'n ommeswaai! Na meer as twee eeue van helse woede, nou ewe skielik beskerm deur dieselfde Staat wat haar probeer uitwis het. Die Kerk het in die huwelik getree met die staat en dus met die „wêreld”. Dit het haar van haar geestelikheid, die Heilige Gees, die rein, sensitiewe wit duif wat op niks vuils sal gaan sit nie, beroof. Die Kerk het algemeen aanvaar geraak en populêr geword en opgehou om ŉ strydende Kerk te wees. Sy het haar vitaliteit, of lewenskragtigheid verloor en, soos ons aanstons sal sien, het dit die weg gebaan tot verdere verval en vervalsing in die jare wat sou volg.

Die heidene het die „Kerk” binne gestroom sonder om bekeerd te wees, want dit was mos nou die „Kerk” van die Keiser. Hulle het met hulle hul heidense stelsels van godsdiens saam ingebring, en sodoende, het baie afgodstelsels deel van die Christelike Kerk geword en is hulle verfoeisels ingeënt in die reine vorm van aanbidding van die Kerk van God. Valse leerstellings het in die Gemeente van Jesus Christus begin posvat met 'n gevolglike verlies aan geestelikheid. Die Gawes van die Heilige Gees: tale, uitleg van tale, profesie, die woord van kennis, die woord van wysheid, onderskeiding van geeste, die werking van kragte, goddelike genesing en geloof, het verdwyn. Die vrugte van die Heilige Gees: liefde, blydskap, vrede, lankmoedigheid, vriendelikheid, goedheid, sagmoedigheid, getrouheid en selfbeheersing, wat so lieflik in die dae van vervolging in die lewens van die eerste Christene aanwesig was, het begin verdwyn. Die hou van uitspattige Kersfeeste (die eerste Christene het nooit die Geboorte van Jesus gevier nie, net Sy

Dood en Wederkoms verkondig elke keer as hulle die Avondmaal gevier het), bababesprenkeling, „easter eggs” (die eier en die boom was altyd vir die heiden die simbool van vrugbaarheid), „hot-cross-buns” en dosyne ander gebruike en gewoontes van heidense oorsprong, het saam met die heidene in die Christendom ingekom. Dit het die pad gebaan vir die Roomse Kerk en sy afskuwelike afgodstelsel, met die Pous as die sogenaamde verteenwoordiger van Christus op aarde, waarvan ons nog baie sal sien in die gedeeltes wat volg.

Waar ons Here Jesus dan hierdie Gemeente in vers 12 aanspreek, praat Hy van Homself as die een wat die „skerp tweesnydende swaard het”. Alleen in die Krag van die Woord en die Gees, die twee-snydende swaard, kan 'n mens die woord van die waarheid reg sny.

„Waar die troon van die Satan is” (vers 13): Vir verdere lig hierop kan ons verklaar dat, met die val van Babilon die groot stad, die Chaldese Misterieë hulle setel daarvandaan na Pergamus verskuif het, om dit weer later daarvandaan na Rome oor te plaas. Dit is 'n diep en fantastiese studie om hierop in te gaan. Die ou Babiloniese towenaars en duiwelbesweerders was meesters hierin. Dit is onmoontlik om in die bestek van hierdie studie verder hierop in te gaan. Indien u belang stel, sal ons u baie sterk aanraai om ten minste die volgende twee boeke te lees: *The Two Babylons* (or the Papal Worship proved to be the Worship of Nimrod and his Wife) deur Alexander Hislop. Uitgewers: Partridge & Co, London. *Between Christ and Satan*. Lees ook Efesiërs 6:12 en neem dit letterlik.

Die Heer verwys na die Gemeente van Pergamus as wonende waar „die troon van Satan is”. Nie alleen was Pergamus die setel van Sataniese mag en invloed nie, met haar goddelose stelsels van duiwel aanbidding nie, maar die Kerk van hierdie tyd het nou populêr geword aan die hof van die teëstander. Daar word melding gemaak van *Antipas* die getroue getuie (martelaar in Engelse Bybel; die woorde getuie en martelaar word vanuit dieselfde woord „martus” vertaal) van die Heer. Dit word veronderstel dat die naam afgelei is van die twee woorde *anti,* teen, en *papas*, paap of vader. Klaarblyklik is dit 'n verwysing na al die getroue martelare wat hulle lewe moes aflê omdat hulle getuig het teen „die verborgenheid van

ongeregtigheid” (die Pouslike stelsel - wat toe alreeds sy liederlike kop begin uitsteek het).

Die *„leer van Bileam”* (vers 14): Bileam was die huurling-profeet wat deur sy gierigheid vir geld deur Balak oorreed was om Israel te leer om te sondig deur wêreldsgesindheid, immoraliteit en afgodsdiens. In *Numeri 22:15-17* lees ons: „Daarop stuur Balak nog weer vorste wat meer en aansienliker was as die ander; en hulle het by Bileam gekom en aan hom gesê: So spreek Balak, die Seun van Sippor: Laat jou tog nie terughou om na my te kom nie. Want ek sal jou baie hoog vereer en alles wat jy my sê, sal ek doen; daarom kom tog, vervloek hierdie volk vir my.” Ook Numeri 25:1-3: „Toe Israel in Sittim gebly het, het die volk begin hoereer met die dogters van die Moabiete ... die het die volk na die offers van hulle gode uitgenooi, en die volk het geëet en hulle neergebuig voor hulle gode. So het Israel hom dan gekoppel aan Baal-Peor, en die toorn van die Here het teen Israel ontvalm.” Dit sal u loon om Numeri Hoofstukke 22 tot 25 te lees.

In sy voetnota by Openbaring 2:14 sê die Scofield Bybel oor Bileam die volgende: „Die leer van Bileam (vg. 2 Pet. 2:15; Judas 11) was dat hy Balak geleer het om die Volk te verlei wat nie vervloek kon word nie (Num. 31:15, 16; 22:5; 23:8), deur hulle met die Moabitiese vroue te laat trou, en hulle sodoende hulle afgesonderdheid te laat skend en hulle pelgrims-karakter te laat besoedel. Dit is hierdie huwelik tussen die wêreld en die Kerk, wat as geestelike hoerery bestempel word (Jak. 4:4). Pergamus het haar Pelgrims-karakter verloor en het nou gewoon (Open. 2:13) waar die troon van die Satan is, dit is in die wêreld. (Joh. 12:31; 14:30; 16:11)”.

Bileam was tipies van die soort priester of profeet wat daarop uit was om te kyk wat hy kon kry, en nie wat hy kon gee nie. Dit was 'n tyd van geestelike afgodery en egbreuk wat vandag nog aan die gang is. Die heidene van Rome het in die groot Pantheon van hulle stad die godin Venus as die „Koningin van die Hemel” aanbid, tesame met haar kind en vir Jupiter as 'n god. So het dit dan gekom dat die Christelike Kerk in hierdie Pergamus Tydperk na die bekering van Constantinus weer hierdie ou heidense Pantheon begin gebruik het. Hulle het net die heidense afgode van Venus met haar kind en vir Jupiter, vervang met die moeder Maria en haar kind

met Petrus. Die ou Pantheon is net so gerepliseer in die prag en praal van St. Peter's kerk wat later in Rome opgerig is en vandag nog daar staan om naas die Vatikaanstad te dien as die middelpunt van die Roomse geloof. In die midddel van die geweldige semi-sirkel is Maria en kind, soos Venus en kind in die semi-sirkel van die Pantheon was. In die hokkies van die twee vleuels aan weerskante is daar die beelde van verskillende „heiliges”, presies net soos daar die beelde was in die Pantheon aan weerskante van Venus en kind, van die gode wat die verskillende hemelliggame voorgestel het. Net soos die heidene voor daardie beelde neergebuig en hulle aanbid het, so buig die Roomse Kerk voor daardie beelde neer. (Pan is die Grieks vir al en theos vir god).

Hierdie ver-Christelike vorm van afgodsdiens was baie meer subtiel as die ou heidense vorm, en dus meer verleidelik en „aanvaarbaar" vir diegene wat 'n vorm-godsdiens wou hê, maar darem ook nie "heidens” genoem wil word nie. Hierdie toestand in die Gemeente van Pergamus het dan ook die weg gebaan vir die volgende *„Thia-tire”* Tydperk wat voortgegaan het met hierdie tipe van ver-Christen-de vorm van afgodediens dwarsdeur die donker Middel-eeue.

Geen wonder Die Gemeente van Pergamus het haar getuienis ver-loor nie, en dat die heerlikheid van die Here wat so kennelik op die Gemeente van die eerste paar eeue gerus het, haar verlaat het nie.

*„Die leer van die Nikolaïete* (vers 15)”. Dit wat ons in Openbaring 2:6 gesien het maar net „werke" was in die Gemeente van Éfese, het nou al hier in die Gemeente van Pergamus 'n leerstelling geword. Die priester-orde het nou totaal die beheer oor die gewone lidmaat oorgeneem. 'n Priester of 'n Pous wat die reg gehad het om die hemel òf oop òf toe te sluit vir die leek, het hom sekerlik volkome in sy mag gehad. Lees 3 Johannes 9 en Matt. 23:8, 9. Sulke diktatorskap in die Gemeente is van Satan en is Antichris. Wees versigtig vir sulke stelsels, en moet nie iets daarmee te doen hê nie.

Gordon Lindsay in sy verhandeling oor hierdie gedeelte haal die volgende aan uit die boek van Arthur Bloomfield, *All Things New:* „Wanneer 'n Gemeente haar eerste liefde verlaat, dan begin sy aan-dag gee aan kerklike mag en invloed. Wanneer haar leiers begin praat van lojaliteit aan die Kerk, eis hulle eintlik lojaliteit aan hulle-

self, terwyl hulle die mense weglei van die Bybel af. Die bewegings van Kerke om hulle politieke mag en sosiale stand te verhoog deur met mekaar te verenig, of te federeer, of om met wêreldse liggame verdrae te sluit, is die dade van die Nikolaïete. Dit is die poging van die Kerk om deur *sy* eie metodes te probeer herstel dit wat sy verloor het toe sy God se metodes versaak het.”

Die leer van die Nikolaïete is 'n neiging wat gewoonlik in 'n Beweging na vore kom wanneer haar pioniersdae verby is. Die Hoofskap van Christus word verontagsaam, en organisasie ('n sekere mate van organisasie is noodsaaktik) word in die plek van die Krag van God gestel.

Vers 16
Beide verse 12 en 16 spreek van die „Swaard” van die Waarheid. Dit is ’n skerp swaard wat al die valsheid sal afsny, of hulle wat dit beoefen sal wegsny. Lees Johannes 15:1-6.

Vers 17
Net soos in die geval van elk van die Sewe Gemeentes, so ook hier word die belofte gemaak aan *hom* wat oorwin, dus aan die enkelinge *uit* daardie Gemeentes. Dit is dus verblydend om te weet dat, hoe afvallig die toestand van die gemeentes ook al was dwarsdeur die eeue, daar nog altyd die enkelinge was wat vasgestaan het en aan die Woord en Sy Christus getrou gebly het. Net soos in die dae van Elia, het God altyd Sy Oorblyfsel wat die knie voor Baal nie gebuig het nie. As ons so terugkyk oor die Geskiedenis dan kan ons hulle sien. Selfs die ontstaan van ons eie Wit Suid-Afrikaanse Nasie is gedeeltelik gekoppel aan die geskiedenis van die Hugenote wat alles, selfs hulle lewe, opgeoffer het terwille van hulle geloof. Die ere-rol wat in die Jongste Dag afgelees sal word is nog nie vol geskryf nie. Mag ons Hemelse Vader gee dat u wat hierdie woorde lees, nie sal terugdeins as van u geeïs word dat u naam ook daarop vermeld moet word nie. Meer hieromtrent wanneer ons by Openbaring 6:9-11 kom. Somber en uitdagend is die stelling van vers 11 dat die getal van die wat nog gedood moet word, eers voltallig moet wees. Êrens op die aarde sterf die martelare nog daagliks vir Jesus. Die skadu's begin ook al in die ondergaande son van hierdie Bedeling oor ons eie land te skiet. Daar is geen grond vir gerustheid nie, inteendeel, waar daar 'n rook is, is daar ook 'n vuur,

en daar is genoeg rook in die afgelope paar jare om te waarsku van baie vure wat ondergronds smeul.

Die *wit keursteen* spreek van 'n verbondsverhouding met Christus deur Sy Bloed en *die nuwe naam* beteken 'n verandering van karakter (2 Kor. 5:17) en stand wanneer Sy Bloedgewaste kinders in intieme verbintenis en verhouding met die Vader kom. Hulle wat vir Jesus waarlik liefhet, sal die heerlikheid van Sy Troon deel wanneer Hy kom in die Glorie van die Vader en die Heilige Engele.

*Opsomming van Pergamus Tydperk.*

Die lesse wat ons hieruit geleer het is van 'n baie plegtige aard. Die Christene was baie bly toe Constantinus tot bekering gekom en die Christelike Geloof wettig verklaar het. Maar hulle moes nie na hom opgesien het as hulle beskermer en weldoener nie, en hulle oë van Jesus afgehaal het, en met die heidene, hulle voormalige vervolgers gefraterniseer het nie. Hulle moes hulle standaard van bekering en heiligmaking behou het.

Die vure van vervolging van die *Smirna Tydperk* het 'n louterende invloed gehad, soveel so dat dit die enigste gemeente was met wie die Heer geen fout kon vind nie. Satan het gereken dat hy die gemeente deur hierdie wrede vervolging sou kon uitwis, maar hy het 'n baie groot fout gemaak. Dit het net die teenoorgestelde uitwerking gehad. Wanneer een martelaar gesterf het, het daar twee in sy plek opgestaan. Oppervlakkige Christene wat net die voordele van die Christelike Geloof wou smaak, maar al die tyd maar wou voortgaan met hulle sondige en oppervlakkige lewens, sonder om die vervolgings te verduur, kon nie in Smirna bestaan nie. Sodoende was die Gemeente in hierdie tydperk suiwer gehou.

Maar na die Edik van Constantinus het die Christelike Geloof populêr geword. Tienduisende is toegelaat tot die Gemeente sonder dat daar 'n hartsverandering plaasgevind het. Hulle het nog vasgeklem aan hulle afgode en Babiloniese en heidense gebruike, en het dit probeer meng met die Christelike Geloof. Dit was nie lank nie of die leerstellings van die eerste Kerk het so verdraaid geraak dat die apostels dit seker skaars sou herken het. Die weg was aldus gebaan vir die ontstaan van 'n afvallige en hoer kerk (in die Bybelse

betekenis van om van die enige Waaragtige God weg to drywe, en agter vreemde gode aan te gaan). Ons sal baie daarvan sien in die hoofstukke wat nog moet volg.

4. THIATIRE (Openbaring 2:18-29).

*Tydperk: ongeveer 606 tot 1866 na Christus.*

*Pouslike opperheerskapy: Die triomf van Bileamisme en Nikolaisme, maar 'n gelowige oorblyfsel.*

*Openbaring 2:18*

*„En skryf aan die engel van die gemeente in Thiatire: Dit sê die Seun van God wat oë het soos 'n vuurvlam, en Sy voete is soos blink koper:"*

Die woord „Thiatire" beteken „Voortdurende wierook" en dui op die fynmaal van wierook om 'n lieflike geur voort te bring. Hier is 'n baie duidelike aanduiding dat die Thiatire Gemeente die Roomse Tydperk van Kerkgeskiedenis verteenwoordig. Die Boodskap is van die *Seun van God - Nie* die seun van Josef, of van Maria, of van die mens nie!

Ons het in vers 14 gesien dat die aanbidding van die maagd Maria alreeds in die vorige Kerk Tydperk ingekruip het, en dat hulle haar dikwels bokant Jesus self, haar kind, gestel het. Hierdie baie fyn valsheid was die grondslag vir die latere volslae Roomse verheerliking van Maria, 'n gruwel in die oë van God.

Thiatire was ook 'n baie belangrike en welvarende handelsentrum. Lydia, die purperverkoopster van die Bybel, kom van hierdie stad (Hand. 16:14). Die purperkleurstof was besonder duur, en dit word deur sommige beweer dat sy 'n groot handelsmagnaat was.

Geskiedkundige navorsing het aan die lig gebring dat Thiatire meer handelsgildes (trade-guilds), of handels-unies, gehad het as enige ander stad van haar soort in Asië. Hierdie unies het die Christene voor 'n baie groot probleem gestel. Niemand kon ooit hoop om 'n suksesvolle besigheid op te bou tensy hy 'n lid van een van hierdie unies was nie. Die unies was egter weer baie nou ineengeskakel met die aanbidding van die afgode. Die lede het by maaltye aangesit wat aan afgode ge-offer was, en wyn gedrink wat uitgeskink was ter

ere van die gode. Kon 'n Christen sulke maaltye eet? Hierdie gilde-feeste was dikwels drink- of fuifpartye wat met die grootste immoraliteit gepaard gegaan het. Die Christene moes 'n besluit neem: Woon hulle die feeste by, sou hulle hul besigheid beskerm, en hulle voorspoed verseker. Indien hulle weier, sou hulle armoede in die gesig moes staar, of selfs bankrot raak.

Is dit nie vandag ook in 'n groot mate die geval nie? Hoe baie handelsorganisasies en verenigings is daar nie vandag nie waaraan die besigheidsman verplig is om aan te behoort indien hy 'n sukses van sy besigheid wil maak? En die verskriklike onheil wat dikwels met hulle byeenkomste gepaard gaan? Die leraar wat uit en uit vir die waarheid wil uitstaan, ondervind dikwels die grootste vervolging van binne sy eie Gemeente deur sy lede wat nie uit daardie organisasies wil uitree nie, uit vrees vir die skade wat hulle besigheid mag lei. Alleen die genade van God kan ʼn eerlike dienskneg van God vandag in die Bediening hou. (Sien Openbaring 18:4).

Terwyl ons Heer hierdie Gemeente aanspreek, word Hy voorgestel as Iemand wat oë soos 'n vuurvlam, en voete soos blink koper het. Met Sy oë deurvors Hy die waarheid. Sy voete trap en trap onweer-staanbaar die oordele uit. Dit is 'n vreeslike ding om te val in die hande van die lewende God!

Vers 19
*„Ek ken jou werke en liefde en diens en geloof en jou lydsaamheid en jou werke, en dat die laaste meer is as die eerste.”*

Net soos die oorspronklike Kerk verval en ontaard het in die Rooms Katolieke Kerk, so het die Gemeente van Thiatire, wat eens getrou was, meer begin staatmaak op werke, as op die volbragte werk van Jesus Christus op Gólgota. Dit het al erger en erger geword, totdat, in die tyd van Martin Luther, die saligheid 'n saak van werke, boetedoenings, vaste, tel van krale, pelgrimstogte, en so aan, geword het. Dit kon Luther geen vrede gee nie, totdat hy uiteindelik die ou waarheid van die oorspronklike Kerk herontdek het, naamlik dat die regverdige deur die geloof sou lewe.

Die feit dat sommige gedurende hierdie Thiatire Kerk Tydperk vir hulle geloof sou sterwe, was voorsien, daarom het die Heer gesê dat

Hy hulle liefde, diens, geloof en lydsaamheid gesien het en dat hulle laaste werke meer was as die eerste. Maar selfs baie van daardie ywer het in hulle aanbidding in seremonies ontaard.

Vers 20
*„Maar Ek het enkele dinge teen jou, dat jy die vrou Isébel, wat haarself 'n profetes noem, toelaat om te leer en My diensknegte te verlei om te hoereer en afgodsoffers te eet."*

Die oordeel van God word oor hierdie Kerk uitgespreek omdat sy die vrou Isébel toe!aat om te leer. Sy was die heidense vrou van Agab (I Konings 18:13), die goddelose koning van Israel. Net soos hoerery ontrouheid is in die huweliksverbond tussen man en vrou, so word ontrouheid teenoor die suiwere leer van die Evangelie as geestelike hoerery beskou. Hier word dit gemik teen die heidense vorm van afgodediens in die Roomse Kerk wat stadigaan die plek van die suiwere eerste Kerk begin inneem het. In Hoofstukke 17 en 18 word die Rooms Katolieke Stelsel uitgebeeld as 'n „Vrou" vol „godslasterlike" name, wat op die nasies wat die Romeinse aarde (dit is die gedeelte wat binne die grense van die destydse Romeinse Ryk geval het) uitmaak, sit of domineer, en wat *„dronk is van die bloed van die heiliges en van die bloed van die getuies van Jesus".* (Openbaring 17:6). Geskiedkundiges skat die aantal wat hulle lewens verloor het in hulle direkte of indirekte weerstand teen die valse leerstellinge van die Kerk van Rome, as nie minder nie as 50 000 000! (Grattan Guinness: „The Approaching End of the Age" - 5de Uitgawe; bl. 212).

Verse 21-23
*„En Ek het haar tyd gegee om haar van haar hoerery te bekeer, en sy het haar nie bekeer nie. Kyk, Ek werp haar neer op 'n siekbed, en die wat met haar owerspel bedryf, in 'n groot verdrukking, as hulle hul nie van hul werke bekeer nie. En haar kinders sal Ek sekerlik doodmaak, en al die gemeentes sal weet dat dit Ek is wat niere en harte deursoek, en Ek sal aan elkeen van julle gee volgens sy werke."*

Die Kerk van Rome het ontwikkel in 'n stelsel waarin die Pouse die plek van ons Here Jesus Christus ingeneem het. Die leringe en leerstellings wat vanuit hierdie valse bron uitgevloei het, het die

ganse godsdienstige denke vertroebel.

Gedurende die Reformasie-periode wat deur Martin Luther ingelui is, het die Heer haar voldoende getuienis van die Waarheid gegee en haar tyd gegee om haar van haar hoerery te bekeer; dit is haar geestelike ontrouheid aan die Waarheid van God's Woord en haar misbruik van haar mag. Maar sy wou haar nie bekeer nie, want die aantrekkingskrag van weelde, seremonies en skilderagtige beeldediens, tesame met groot aardse mag en invloed, was veels te aanloklik en te veel om neer te lê. Sy het dus voortgegaan op haar verkeerde weë, en selfs duisende van die Hervormers doodgemartel en aan die brandstapels verbrand, manne en vroue wat haar maar te graag sou wou gehelp het en gelei het terug na die suiwer Weg van God.

Nadat God haar 'n duidelike en regverdige waarskuwing gegee het, gaan Hy haar straf. In hoofstuk 8 sal ons sien hoe dat God eers die Heidense Romeinse Ryk straf vir sy goddeloosheid. Vanaf Hoofstuk 16 sal ons sien hoedat God die Kerk van Rome gaan straf wanneer Hy Sy „Skale" van wraak en vergelding op haar aan die einde van die eeu gaan leegmaak. Ons staan al met een voet op die drumpel van hierdie laaste oordeel; en dit is nie net die Roomse Kerk wat geoordeel gaan word nie, maar elke Organisasie en enkeling wat nog in Rome se voetspore van ongehoorsaamheid aan die Oorspronklike Bevel volg. Vergelyk Matt. 28:16-20.

Dit is waarom die doodvonnis ook uitgespreek word oor haar „kinders" Vers 23, naamlik al daardie Kerke wat Rome se Nikolaïetiese voorbeeld volg en haar leerstellings verkondig. Die wat dan oorbly sal suiwer wees en weet dat haar werke boos was. Waar staan u? Is die Woord van God u absolute maatstaf?

Verse 24-25
*„En Ek sê vir julle en die ander wat in Thiatire is, almal wat hierdie leer nie het nie, en die wat die dieptes van die Satan, soos hulle dit noem, nie leer ken het nie: Ek sal op julle geen ander las lê nie. Hou maar net vas wat julle het, totdat Ek kom".*

Prys die Here, daar was diegene in die Gemeente van Thiatire, en ook dwarsdeur die Rooms Katotieke era van die Donker Middel Eeue, wat vas teen die stroom gestaan het, en alleen die Seun van

God gevolg en Hom alleen aanbid het. Gedurende hierdie periode het die afgodiese Pouslike Stelsel baie inkwisisies ingestel en baie Hervormers het die martelaarsdood gesterf, 'n bewys van hulle haat vir en weerstand teen die Waarheid. Ons Here Jesus moedig egter die getroues aan om maar net „vas te hou" wat hulle het, totdat Hy kom.

Verse *26-27*
*„En aan Hom wat Oorwin En My werke tot die einde toe bewaar sal Ek Mag oor die Nasies gee, en Hy sal Hulle Regeer met 'n ysterstaf: soos erdegoed word hulle verbrysel, net soos Ek ook van My Vader ontvang het".*

Hier word dit weereens bevestig dat die beloning van die *oorwinnaars* is om deel te hê aan die uiteindelike Heerlikheid van Jesus op Sy Troon wanneer Hy die Koninkryk van Israel en die hele wêreld, van Sy Vader ontvang. In die Donker Eeue het die Pous van Rome onbegrensde mag oor die nasies uitgeoefen; maar Jesus beloof die martelare dat die tyd sal aanbreek wanneer die bordjies verhang sal word (Verg. Ps. *72:7)* en wanneer reg en geregtigheid sal heers instede van ongeregtigheid.

Verse *28-29*
*„En Ek sal hom die môrester gee. Wie 'n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê".*

Jesus self is die môrester (Open. *22:16). Hy* gee dus aan die oorwinnaar niks minder as Homself nie. Dit sluit in Sy Beeld, die Gawe van die Eerste Opstanding (verg. 1Joh. 3:1-3). Hy bied weer aan alle Oorwinnaars in alle Kerke die aanbod om mede-erfgename saam met Hom te wees wanneer Hy kom om die Troon van Sy vader, Dawid, oor te neem (verg. Ps. *72:7;* Luk. 1:32-33). Hoe heerlik is so 'n belofte nie aan elkeen wat die bitterste vervolging moet deurmaak terwille van die Naam en Saak van ons Here Jesus.

5. SARDIS (Openbaring 3:1-6)
Periode: Ongeveer 1517 – 1789 A.D
Die Hervorming

Vers 1
*„En skryf aan die engel van die gemeente in Sardis: Dit sê hy wat die sewe Geeste van God en die sewe sterre het: Ek ken jou werke, dat jy die naam het dat jy leef, en jy is dood”.*

Sardis, soos die vorige, was nog een van die oorspronklike Gemeentes in „Asië” waar, soos Petrus in sy sendbrief vir ons wys, Lo--Ammi Israel (die Tien Stamme) verstrooid was (Lees Hosea Hfste. 1 en 2). Dit was ongeveer dertig myl suid-oos van Thiatire geleë, en nog een van die groot handelssentra van „Asië”. Dit was bekend vir sy losbandige lewenswyse en lae morele standaarde.

Die woord Sardis beteken om te „ontvlug”. Dit dui die ontsnapping aan vanuit 'n baie gevaarlike posisie of toestand. Dit dui simbolies die Tydperk in die Kerkgeskiedenis aan wat bekend staan as die *Hervorming* of *Reformasie* wat ingelui is deur Johan Huss, Wycliffe, Martin Luther en andere.

Omdat dit 'n Reformasie Gemeente versimboliseer sou 'n mens reken dat dit lewendig en aan die brand vir Jesus sou wees. Ongelukkig was dit egter nie die geval nie en skaars enige van die ware Apostoliese Waarhede van die Bybel is ooit herstel, soos byvoorbeeld: Die Doop van Gelowiges by wyse van Onderdompeling; Die Doping in die Heilige Gees met die teken van die Spreek in Vreemde Tale; Die Gawes van die Heilige Gees (lees 1 Kor. 12:4-11; Ef. 4:7-16); Goddelike Genesing; God se Groot Beloftes aan Israel; Die Lering aangaande die Wederkoms van Christus; Die Wederoprigting van Alle Dinge (lees Hand. 3:19-26), en nog baie meer. Ja waarlik, hulle het weggebreek van Rome, en het dus 'n naam gehad dat hulle lewe, maar het in werklikheid nog soveel van Rome met hulle saamgedra, dat hulle „dood” was.

Ons sien dit baie duidelik in vers 2: “ Wees wakker en versterk die wat oorbly, wat op die punt staan om te sterwe, want Ek het jou werke *nie volkome voor God gevind nie.”* Vandaar dan die skerp te-

regwysing van Hom Wat *“die sewe Geeste van God en die sewe sterre het”.*

Die Gemeente van Sardis het die bediening van die Heilige Gees in Sy Volheid baie nodig gehad, en Christus sou dit vir hulle gedoen het as hulle Hom daarvoor gevra het. Sewe is die getal van volmaaktheid. Jesaja 11:2 noem vir ons die sewe hoedanighede van die Gees wat Christus besit, en let daarop hy noem dit in verband met Sy Koms om Sy Duisendjarige Vrederyk op aarde te stig: „En op Hom sal die Gees van die Here rus, die Gees van wysheid en verstand, die Gees van raad en sterkte, die Gees van kennis en van die vrees van die Here”.

Gordon Lindsay skryf oor die Gemeente van Sardis as volg: William Newell in sy boek oor Openbaring merk die volgende op: „Niks kan Protestantisme (van daardie tyd) meer raak beskryf nie! In teenstelling met die Roomse duisternis en onkunde, het sy verlig geraak en is uiterlik baie besig: die groot *straatskerke of Genootskappe* met hulle leerstellings en tradisies, duur kerke en katedrale, universiteite en seminaries, rade, buro's van publikasies en propaganda, uitvoerende rade en organisasies, ja selfs binnelandse-sowel as buitelandse sendingaktiwiteite!”

Al hierdie bedrywigheid is baie ver verwyderd van die Apostoliese Patroon met sy manifestasies van die Gawes en Vrugte van die Heilige Gees. God se Kerk moet 'n heilige kerk wees, 'n Heilige Gees Kerk, nie 'n sosiale klub wat ontwerp is om opgevoede sondaars te vermaak nie. Duisende in die koue formalistiese kerke van die Protestantisme weet niks van die ondervinding van wedergeboorte nie. Die meeste van die kerke wat uit die Reformasie gekom het, het maar min van die geestelike krag van die Apostoliese Kerk gehad. Hulle was dikwels nousienend dweepsiek en bekrompe, en het in baie gevalle met vervolgings teen minderhede aangegaan wat net so wreed as die Spaanse Inkwisisie was.

Arthur Bloomfield het dit as volg beskryf: „Sardis is 'n magtige kerk met 'n groot naam. Sy het Jesébel afgeskud, maar baie van haar forme en borduursels behou. Haar hervorming was nie volkome nie. Seremonies, liturgie, kerklike drag, kerse, altare, optogte, sagte

musiek, enigiets wat 'n kunsmatige geestelike atmosfeer skep, is 'n namaaksel van en nie 'n plaasvervanger van die Heilige Gees nie. Hierdie stam van die Roomse Kerk en nie van die Apostoliese Kerk af nie. Hulle wys terug op Babilon en nie op Pinkster nie.”

Vers 3
*„Onthou dan hoe jy dit ontvang en gehoor het, en bewaar dit en bekeer jou: as jy dan nie wakker word nie, sal Ek op jou afkom soos 'n dief, en jy sai nie weet in watter uur Ek op jou afkom nie”.* Lees Openbaring 16:15; Matt. 24:43; 1 Thess. 5:2,3. Diegene wat nie waaksaam is nie, sal onverhoeds deur die dief oorval word, maar nie diegene wat gereed is en hulle lampe aan die brand het, en ekstra olie (die Heilige Gees) in hulle kanne het nie.

Vers 4
*„Maar jy het enkele persone ook in Sardis wat hulle klere nie besoedel het nie, en hulle sal saam met My in wit klere wandel, omdat hulle dit waardig is”.*

Selfs in hierdie tydperk was daar tog ook die oorwinnaars. Die Pinkster Apostoliese Vlam, in die verkondiging van die Volle Raad van God, was onder die Waldense en die Albigense in hulle skuilplekke diep in die berge van Suid Frankryk en Noord Italië; brandende gehou. Die gewapende magte van die Pous het dikwels hele dorpies en gemeenskappe van hierdie dapper helde van die Geloof uitgewis.

Hierdie periode is ook beroemd vir sy oes aan martelare terwille van die geloof. Dit was ook die tyd van die wrede Inkwisisie, en van die vertaling van die Bybel in die taal van die Volk.

Martin Luther en andere het die georganiseerde boosheid van daardie tyd getrotseer, soos byvoorbeeld die verkoop van aflaatbriewe wat die koper as't ware 'n konsessie gegee het om te gaan sondig ook nadat hy dit gekoop het. Die grootste immoraliteit het hoogty gevier. Dit is 'n geskiedkundige feit dat verskeie van die Pouse onegte kinders in die wêreld gebring het. Manne soos George Fox, John Knox, Zwingli en andere het die Roomse Kerk met al sy misbruike openlik weerstaan, met hulle lewe op die spel. Baie, onder wie manne soos Savanahrola en Johan Huss, moes die martelaarsdood sterf. Christus het belowe dat hulle saam met Hom in wit klere sou

wandel omdat hulle waardig was.

Vers 5
*„Wie oorwin sal beklee word met wit klere, en Ek sal sy naam nooit uitwis uit die boek van die lewe nie, en Ek sal sy naam bely voor my Vader en voor Sy Engele”.*

Weer word daar hier heerlike beloftes gemaak aan diegene wat oorwin. O! mog die Heer gee dat meer van Sy kindertjies Hom tog op Sy Woord sal neem en strewe na hierdie hoë roeping in Christus Jesus onse Heer! Vir die eerste dissipels was hierdie oorwinnaarskroon en die lourierkrans van die uiterste waarde, en werd om selfs voor te sterwe. Lees self die volgende in u Bybel: Filip.3:8-14; 2Tim.2:11-12; Heb.11:35; Openbaring 3:21.

Die wit klere is die kleed van geregtigheid wat vir ons verwerf is deur die bloed van ons Here Jesus, die Christus. In Lukas 12:8 en Matt 10:32 beloof ons Here Jesus dat Hy diegene wat Hom voor die mense bely se name voor die Vader en die Heilige engele sal bely. Glo u dit? Waarom doen u dit dan nie? Die ou mens wil so graag in hoë menslike kringe vereer word, maar die eer van God die soek hy nie. Wat ʼn blye dag sal dit vir hemel en aarde wees die dag wanneer die Christen wêreld God weer letterlik op Sy Woord sal neem. Waarlik diegene wat so „oorwin” sal deel hê aan die Eerste Opstanding, sal saam met Christus regeer 'n duisend jaar lank, sal hulle name geskrywe hê in die Boek van die Lewe en oor hulle sal die tweede dood geen mag hê nie.

Die Here Jesus waarsku diegene wat God net half gehoorsaam is, in die Bergpredikasie (Matt. 7:21-23) dat, wanneer hulle kom en sê „Here, Here!”, Hy sal omdraai en sê: „Ek het julle nooit geken nie. Gaan weg van My, julle wat die ongeregtigheid werk!” (Vgl. ook Luk. 13:27). Hierdie mense, alhoewel Christene in naam, het veels te veel van God se Wette en Verordeninge verbreek om bruikbaar in Sy Diens te wees om vir andere as voorbeeld te dien en hulle te lei in God se volmaakte weë van Waarheid en Geregtigheid. Hulle was nie volmaak voor God gevind nie!

Die Boodskap van Christus aan die Gemeente van Sardis was dus dat mense hulle van hul sondes moes bekeer, en heilige en afgesonderde lewens moes lei, indien hulle 'n deel wou hê in die

Boek van die Lewe. God het vir Moses gesê: „Wie teen My gesondig het, die sal Ek uitdelg uit my boek." (Ex. 32:33). “En as iemand iets van die woorde van die boek van hierdie profesie wegneem, dan sal God sy deel wegneem uit die boek van die lewe en uit die heilige stad." (Openbaring 22:19).

Vers 6
*„Wie ʼn oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê.”*

Let daarop dat diegene wat nog 'n geestelike oor het, ontvanklik sal wees vir die Boodskap van die Heilige Gees. Stadig en ongemerk het die oorspronklike Kerk meer op menslike metodes, verstand en gebruike begin staat maak en al minder en minder hulle afhanklikheid van die Heilige Gees erken. Vir die „vlees" is die dinge van die mens altyd baie meer aanneemlik as die werkinge van die Heilige Gees. Vir alle gelowiges in alle eeue bestaan die gevaar altyd dat: „Is julle so onverstandig? Nadat julle met die Gees begin het, eindig julle nou met die vlees?" (Gal. 3:3). Die belangrikheid van hierdie waarskuwing word beklemtoon deur die feit dat dit aan *elk* van die sewe Gemeentes herhaal word: Éfese - Op. 2:7, Smirna - Op. 2:11; Pergamus - Op. 2:17; Thiatire - Op. 2:29; Sardis - Op. 3:6; Filadelfia - Op. 3:13; Laodicea - Op. 3:22.

Let ook daarop dat die Heer hier met die gemeentes spreek en nie met die onbekeerde wêreld nie; en dat dit net die „Oorwinnaars" is binne die gemeentes, wat Hy in die Eerste Opstanding gaan oproep om as Sy Liggaam met Uitvoerende Gesag in die Duisendjarige Vrederyk te dien. Die ander sal mindere belonings op 'n latere geleentheid ontvang.

## 6. FILADELFIA (Openbaring 3:7-13)

*Tydperk: Ongeveer 1789 A.D. tot Wederkoms van Christus.*
*Bevryding: Die getroue Gemeente.*

Filadelfia is omtrent agt en twintig myl suid-oos van Sardis geleë. Dit was 'n baie strategiese stad in daardie tyd en was beskou as die poort tot die Ooste. As gevolg van hierdie ligging was dit dus as ideaal beskou om as 'n sendingstad te dien.

Die naam „Filadelfia” beteken *broederlike liefde, en* dit is dan ook nie

sonder betekenis nie dat dit die Kerk-tydperk van die sendingywer en poging van die afgelope eeu verteenwoordig. Dit is 'n Tydperk waarin daar verskillende baie groot Herlewings in die geskiedenis van die Kerk plaasgevind het, en waarin daar baie van die gawes en werkinge van die Eerste Kerk herontdek is, soos die Doping in die Heilige Gees met die spreek in Vreemde Tale, Goddelike Genesing, die Nege Gawes van die Heilige Gees, die Vyf Bedieninge van die Heilige Gees en so aan.

Rome (die Mistieke, Babilon die Grote) het vir eeue lank die Volk van God in 'n soort geestelike en fisiese verslawing gevange gehou, wat nog erger was as die verslawing van Israel in Egipte. Die Hervorming was die begin van die verbreking van daardie kettings waarmee God se Volk Israel (die Blanke Protestantse Westerse Nasies) gebonde was. Na die Franse Rewolusie het daar 'n nuwe periode van Christelike aktiwiteit ontstaan wat die stigting van Sending- en Bybelgenootskappe tot gevolg gehad het. Die Bybelgenootskappe het die „Woord bewaar" deur dit beskikbaar en toeganklik te maak, en die Sending-Genootskappe het dit versprei. Dit was voorwaar 'n gebaar van broederliefde.

Dit is van *die uiterste belang* dat dit nie as toevallig beskou moet word nie dat al hierdie Genootskappe in Wes- en Noordwes Europa en in hul verwante lande oorkant die see ontstaan het. Hulle is die moderne afstammelinge van die sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel. (Dit word in 'n afsonderlike reeks wat hiermee saamgaan behandel en sal op aanvraag aan u gepos word). Dit is 'n vervulling van God se opdragte en beloftes aan Israel soos byvoorbeeld in Jesaja 43:21: „Die volk wat Ek vir My geformeer het, hulle sal my lof verkondig." Het u al ooit daaraan gedink dat die Jood vir, minstens, nou al die afgelope 2000 jaar nie besig is om God se lof te verkondig nie? Maar God se Woord moet tog waar bly dat Israel dit sou doen? En, siende dat die Westerse Nasies dit vir hierdie afgelope eeue nou al dit wel doen, sien u hulle nie as die letterlike Israel van God besig met hulle eeu-oue opdrag nie? Dwaal die Christen-wêreld nie hier omdat hulle die Skrifte nie ken en ook nie die Krag van God nie? (Matt. 22:29). Moet Jesus nie ook vir ons sê wat Hy vir die Emmaüsgangers gesê het nie? „O! onverstandiges, met harte wat traag is om te glo alles wat die profete gespreek het!" (Luk. 24:25).

Lees verseker Jesaja 54:1-3; 43:10-15; 44:1, 2, 6-8, 21-24). God beloof aan Israel dat *hulle* Sy getuies is! Watter nasies, behalwe die Blanke Westerse Protestantse Nasies stuur die Woord uit oor die hele aarde? Die grafte van sendelinge oor die afgelope eeue, wat as bakens van die Lig in vreemde heidenvelde staan van watter nasies is hulle? U kan self antwoord. Nou vra ek weer: Het God nie gesê dat Israel sy getuies sou wees nie? Hoekom glo u Hom nie?

Gedurende hierdie Filadelfia-Tydperk het die geloof in en die hoop op die Wederkoms van ons Here Jesus weer sterk ontbrand soos dit was in die dae van die Apostels. Terselfdertyd het duisende ware kindertjies van die Heer ook tot die heerlike ontwaking gekom dat die Blanke Westerse Protestantse Nasies die afstammelinge is van die Huis van Israel.

Vers 7
*„En Skryf aan die engel van die gemeente in Filadelfia: Dit sê die Heilige, Waaragtige, wat die sleutel van Dawid het, wat oopmaak en niemand sluit nie, en Hy sluit en niemand maak oop nie."*

Die sleutel is die simbool van gesag en van eienaarskap. Uiteindelik het die gesag wat vir so lank onwettiglik deur die Kerk van Rome vir haarself toegeëin is, weer tot God se Ware Gemeente van Wedergeborenes teruggekom. Hier sien ons, ons Here Jesus as die Leeu van die Stam van Juda, aan Wie die opvolging tot die Troon en Koninkryk van Dawid behoort, besig om Israel, Sy Volk, op te roep om die Taak van die vestiging van die Koninkryk van God op aarde, aan te pak. Een van daardie opdragte is om Jesus te verkondig as 'n Lig van die nasies en die heil van God tot aan die einde van die aarde. Lees Jes. 49:6; Matt. 6:I0; Luk. 1:31-33; 1:67-80; 2:30-32.

Vers 8
*„Ek ken jou werke. Kyk, Ek het voor jou 'n geopende deur gegee, en niemand kan dit sluit nie, want jy het min krag en jy het My woord bewaar en My Naam nie verloën nie."*

Omdat die taak, waarvan ons in die vorige vers gelees het, gedurende hierdie Tydperk voltooi sou word, in die Filadelfia Tydperk, is daar voor hierdie Gemeente 'n geopende deur gegee. Die Boek wat Rome toegesluit het moes nou oopgesluit en aan die ganse mensdom gegee word. Die Anglo-Saksiese en verwante nasies van

Wes en Noordwes Europa het die Bybel geneem en dit in meer as 1 000 verskillende tale uitgegee, en het begin om die Evangelie tot aan die uiterste eindes van die aarde te verkondig. In hierdie lang, maar heerlike, geskiedenis was dit soms die paartjies (met min krag) wat met heldemoed en onuitbluslike geloof gestaan het vir die Naam en Saak van die ganse Raad van God. O! mag die Heer krag en genade gee ook aan ons vandag, so naby aan die einde van hierdie Tydperk, om saam met 'n Paulus te kan sê: „Want ek het nie nagelaat om aan julle die *hele raad van* God te verkondig nie." (Hand. 20:27).

Vers 9
*„Kyk, Ek gee jou uit die sinagoge van die Satan, van die wat sê dat hulle Jode is en dit nie is nie, maar lieg. Ek sal maak dat hulle kom en voor jou voete neerbuig en erken dat Ek jou lief gehad het."*

Ons het alreeds 'n uiteensetting van hierdie sinagoge van die Satan wat sê dat hulle Jode is maar lieg, In Openbaring 2:9 gegee, toe ons die Brief aan die Gemeente van Smirna behandel het. U moet ook Jeremia Hoofstuk 24 self lees.

Dit is baie belangrik om in gedagte te hou dat, dieselfde element wat in Juda teenwoordig was in die tyd van Christus, en wat Hom aan die Kruis laat nael het, is vandag nog aktief. Dit sal so voortduur totdat: „Maar oor die huis van Dawid en oor die inwoners van Jerusalem sal Ek uitgiet die Gees van Genade en smekinge; en hulle sal opsien na My vir wie hulle deurboor het, en hulle sal oor Hom rouklaag soos 'n mens rouklaag oor ʼn enigste seun en bitterlik oor Hom ween soos 'n mens bitterlik ween oor 'n eersgebore kind." (Sag. 12:10): En totdat: „En Ek sal hulle bloed onskuldig verklaar, wat Ek tevore nie onskuldig verklaar het nie; en die Here sal op Sion bly woon." Dit sal plaasvind te midde van die vuur van Armageddon wat die voorspel sal wees tot die Wederkoms en die Duisendjarige Vrederyk van Jesus Christus, die Messias.

Vers 10
*„Omdat jy die woord van my lydsaamheid bewaar het, sal Ek jou ook bewaar in die uur van beproewing wat oor die hele wêreld kom om die bewoners van die aarde op die proef te stel"*

Die beproewing van hulle geloof sou nie die gemeente van Filadelfia

ontmoedig nie, want die Heer het beloof om hulle te bewaar in die uur van beproewing wat oor die hele wêreld sou kom om die bewoners van die aarde op die proef te stel. Namate die einde van die Eeu al nader en nader kom, sou hierdie Gemeente vind dat hulle insig in die profesieë al helderder word tot met die Breek van die Nuwe Dag! En dit is wat elke ware soekende kind van die Heer ondervind. Die Skrif gaan in hierdie dae al meer en meer oop vir diegene wie se harte daarop ingestel is om die Heer se Wil in waarheid te leer ken. Die vervulling van die profesie is sy eie beste verduideliking. Noudat die laaste fases van die profesieë in vervulling gaan, word dit wat, tot onlangs toe, nog duister was, nou vir ons lig.

Vers 11
*„Kyk, Ek kom gou! Hou vas wat jy het, sodat niemand jou kroon kan neem nie."*

Dit kos iets om vir die Waarheid te staan. Dit kos lets om 'n lig aan te steek en dit brandende te hou. Daar is baie bose winde wat met storm-sterkte en ruwe geweld die lig wil uitblus. So is dit ook met diegene in hierdie Filadelfia Tydperk wat vir die Waarheid staan. Geen beter voorbeeld kan gegee word as die Sataniese haat en lis wat deur die Kommunisme werk om die Christendom uit te roei nie. Alleen die wat aktief vir die waarheid stry en baie daarvoor moet opoffer sal die soetheid van die bemoediging waardeer: „Kyk, Ek kom gou! Hou vas wat jy het!" Saam met Petrus sê ons, Heer ons sal vashou tot die einde toe, niemand anders as U het in elk geval die Woorde van die Ewige Lewe nie!

Dank die Heer, elkeen van die Sewe *Briewe* aan die Sewe Gemeentes sluit met die Belofte van 'n heerlike beloning aan diegene wat volhard, so ook hier is die belofte 'n Kroon, Halleluja!

Vers 12
*„Wie oorwin, Ek sal hom 'n pilaar in die tempel van my God maak, en hy sal daar nooit weer uitgaan nie; en Ek sal op hom die Naam van my God skrywe en die naam van die stad van my God, van die die nuwe Jerusalem, wat uit die hemel van my God neerdaal, en my nuwe Naam."*

Die wat die Oorwiningslewe lei sal pilare word in die tempel van God, en ereplekke van ondersteuning en gesag in die herstelde Koninkryk geniet. 'n Pilaar speel 'n baie belangrike rol in 'n gebou, want dit moet die gebou ophou. Dit is wat elkeen doen wat in hierdie lewe uit en uit vir die Naam en Saak van die Heer staan. In Galate 2:9 word daar na Jakobus en Cephas en Johannes as pilare in die eerste Kerk verwys. Hoe lieflik is dit vir 'n leraar van 'n Gemeente om daardie manne en vroue te hê op wie hy ten alle tye as sy pilare kan leun en op kan staatmaak. Ek glo dat 'n mens jou lewe in die hiernamaals voortsit in dieselfde trant soos jy hier op aarde geleef het, net aan die anderkant onbegrensd: as dit sleg was, aan die ander kant sal daar niks wees om nog jou slegte neigings aan bande te lê nie, dit sal voortgaan en *nooit* versadig word nie, verskriklik en vir ewig afgryslik; maar as dit goed was, vir die geredde, sal hy vir ewig vry wees van al die belemmerende faktore wat op sy lewe ingewerk het, al die versoekings, en sal hy dit vry en vol kan uitleef waarna sy hart altyd gehunker het; waar jou skat is, daar sal jou hart ook wees. Hou vas wat jy het!

Die oorwinnaars sal burgers van die Nuwe Jerusalem wees (wat vir u in die latere hoofstukke beskryf sal word) en sal die nuwe naam van God ontvang en sal saam met die Here Jesus heers en regeer. Hulle sal dus wees soos Hy is (1 Job. 3:2) en mede-erfgename ook in daardie Koninkryk wat kom ... „Laat U Koninkryk kom, laat U wil geskied..."

Die Opstandings-Gemeente sal in die midde van die Herstelde Israel Nasie gedurende die Millennium regeer, en in die Eeu wat volg staan as haar kroon en heerlikheid: „En my tabernakel sal oor hulle wees, en Ek sal vir hulle 'n God wees en hulle vir my *'n volk* wees. En die *nasies* sal weet dat Ek die Here is wat *Israel* heilig as my heiligdom vir ewig in hulle midde sal wees." (Eseg. 37:27-28). Dit is letterlik en kan nie vergeestelik word nie. Lees die hele Eségiël 37 om die verband te kry.

Vers 13
*„Wie 'n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die Gemeentes sê."*

Die Gees doen weereens 'n beroep op die gemeentes om te besef hoe oneindig groot die voorreg is wat aangebied word aan diegene

van hul lede wat getrou is en oorwin, dat hulle saam met hul Here Jesus kan deel in die eer en heerlikheid om te dien en te heers totdat die Wederoprigting van Alle Dinge voltooi is. Lees self 1 Kor. 15:24-28.

## 7. LAODICEA (Openbaring 3:14-22)

*Tydperk: Ongeveer 1850 tot Wederkoms van Christus.*
*Die louwarm Kerk: Die laaste stadium van afvalligheid.*

Die Stad Laodicea lê ongeveer 40 myl suid van Filadelfia. Dit word vertel dat die Laodicense so welaf was dat hulle geen hulp nodig geag het van God of mens nie. Vandag is dit 'n stad van murasies.

Dit is amper nie nodig om die Kerk van Laodicea in besonderhede te beskryf nie. Die woorde wat Jesus tot hierdie Kerk gespreek het is so direk in hulle strekking dat niemand dit verkeerd kan verstaan nie. Hulle is sekerlik van toepassing op die Kerk net in naam soos dit vandag is.

Verse 14-16
*„En skryf aan die engel van die gemeente van die Laodicense: Dit sê die Amen, die getroue en waaragtige Getuie, die begin van die skepping van God: Ek ken jou werke, dat jy nie koud is en ook nie warm nie. Was jy tog maar koud of warm! Maar nou, omdat jy lou is en nie koud of warm nie, sal Ek jou uit my mond spuug."*

Die woord „laodicea" beteken die „Krag van die Leke". Dit is die sewende en laaste periode wat genoem word, en beskryf die toestand van die georganiseerde Kerk soos dit aan die einde van hierdie teenswoordige bose eeu sou wees. Nou dikteer die leke vir die predikers: „Want daar sal 'n tyd wees wanneer hulle die gesonde leer nie sal verdra nie, maar, omdat hulle in hul gehoor gestreel wil wees, vir hulle 'n menigte leraars sal versamel volgens hulle eie begeerlikhede, en die oor sal afkeer van die waarheid en hulle sal wend tot fabels." (2 Tim. 4:3, 4). Hoe word die bordjies nie dikwels verhang nie! In die Gemeentes van Éfese met die Nikolaïete, Pergamus met sy Bileamiete en Thiatire met haar Isébel was dit net andersom.

In die dae toe die eerste Kerk nog teen die heidense Rome moes

stry en baie terwille van hulle geloof moes sterf, was sy nog lewens-kragtig en oorwinnend omdat sy hard moes stry. In die dae van haar stryd teen die Roomse Kerk was dit ook die geval.

Maar hierdie Kerk van die Laodicense is nie koud of warm nie; dit het 'n gedaante van Godsaligheid maar het die Krag daarvan ver-loën, terwyl sy met die wêreld saamloop. Wie 'n vriend van hierdie wêreld is, is 'n vyand van God. En, omdat sy lou is, sê die Heer dat Hy haar uit Sy mond sal spuug! Hierdie Kerk kom die vuur en ywer van die Eerste Kerk kort. Wêreldsgesindheid, Kerkordes en aller-hande seremonies het die plek van ware geestelikheid ingeneem.

Dit is die Kerk waar die gemeente dikteer, en waar die leraar dit nie durf waag om iets te preek wat die mense nie graag wil hoor nie, waar die lering vanaf die kansel moet pas by die smaak van die kerkbank. Dit is lou-warm, half-warm en half-koud, verdeeld tussen Christus en die wêreld. Hulle wil nie hulle skyn prysgee nie en ook nie hulle aanspraak op die hemel nie, maar tog klou hulle krampagtig aan die aardse dinge vas. Hulle het nog genoeg van 'n gewete oor om nie die Naam van Christus te verloën nie, maar hulle is ook te lief vir die wêreld om 'n besliste en eerlike standpunt voluit vir Christus in te neem. Daar is baie lippetaal, maar min geloof. Die een voet gly oor die danssaal en die ander voet skuif onder die nagmaalstafel in; die bywoning van die erediens en van die operahuis is eweveel 'n teken van eervolle burgerskap van die moderne Christenland.

0! ja, dit is baie tevrede met homself, grootpraterig en verwaand, maar o so leeg! Noudat sy tot die wêreld se smaak neergedaal het, en daarvoor die wêreld se lof en goedkeuring verwerf het, dink die Laodicense dat hulle *ryk* en verryk geword het en aan niks gebrek het nie. Ai, die Kerke is te pragtig! En die gemeentes is tog so intelligent en invloedryk, en die predikers so geleerd en aangenaam! Die dienste is so onaanstootlik, en die musiek so strelend! Al die Rade is onder sulke bekwame leiers. Daar word so baie gegee vir liefdadigheid! Daar is so baie wat groots en wonderbaarlik is, wat meer wil jy tog hê?

Verse 17-19
*„Want jy sê: Ek is ryk en het verryk geword en het aan niks gebrek*

*nie; en jy weet nie dat dit jy is wat ellendig en beklaenswaardig en arm en blind en naak is nie. Ek raai jou aan om van My te koop goud wat deur vuur gelouter is, sodat jy kan ryk word; en wit klere, dat jy jou kan aantrek en die skande van jou naaktheid nie openbaar word nie; en salf om jou oë te salf, sodat jy kan sien. Almal wat Ek liefhet, bestraf en tugtig Ek. Wees dan ywerig en bekeer jou."*

Die georganiseerde Godsdiens van vandag het dus hoogmoedig en self-tevrede geword en heeltemal tevrede met haar uiterlike ver-toning en vorm, onbewus van haar geestelike naaktheid. Trots op die verlede en tevrede met die hede, beskerm deur die Owerheid het die lede van die Kerk van Laodicea die Woord en die Waarheid verwaarloos. Die Kerk het die salwing en wonderwerkende Krag en lewenskragtigheid van die Apostels en hul volgelinge verloor. Hulle word aangeraai om van die Heer goud te koop wat deur vuur gelouter is (v. 18), en om hulle te bekeer (v. 19).

Een van die Kern-Waarhede wat weer ontdek sal moet word en voor uitgestaan word, laat dit kos wat dit wil, is die herstel van Israel en haar ontwaking tot haar identiteit en verantwoordelikheid. Blind vir hierdie Waarhede en in verset teen die Skriftuurlike lering aan-gaande die Koninkryk van God, faal die Kerk daarin om God se Plan aangaande Sy Volk raak te sien. Die Kerk van die Laodicense is die laaste Kerk wat op die Tekens van die Tye behoort te wys, maar, omdat sy lou en blind is, is sy algeheel onbekwaam om die voleinding van die Tyd te herken en haar opdrag uit te voer.

Vers 20
*„Kyk, Ek staan by die deur en Ek klop. As iemand my stem hoor en die deur oopmaak, sal Ek ingaan na hom toe en saam met hom maaltyd hou, en hy met My."*

Hier vind ons juis die verskriklike tragedie van hierdie moderne tyd! Die Here Jesus Christus is werklik buite *die Kerk,* en klop om binne gelaat te word! Vandag is daar baie van God se Boodskappers wat 'n Salwing en 'n Boodskap van die Here ontvang het. Hulle het 'n Liefde en 'n drang om die Bloedgekoopte genade en vergiffenis van God en Sy Spoedig-Komende Koninkryk vir die Gemeentes te bring, maar die deure van die georganiseerde Kerk word vir hulle gesluit!

Vers 21

*„Aan hom wat oorwin, sal Ek gee om saam met My te sit op my troon, soos Ek ook oorwin het en saam met my Vader op sy troon gaan sit het.”*

Net soos in al die ander Kerk-dispensasies, bied die Heer ook hier in die Gemeente van Laodicea aan diegene wat oorwin die *Prys* van die *Hoë Roeping* in *Christus Jesus,* en dit is om deur Hom met die Eerste Opstanding uitgeroep en verheerlik te word deur saam met Hom as 'n Heersende Wese te staan in Sy Volmaakte Beeld van Onsterflike Heerlikheid! Lees verseker die volgende Skrifgedeeltes met 'n biddende hart: 2 Tim. 2:12; Filip. 3:11; Heb. 11:35; Rom. 8:14-17, 24; Matt. 17:2.

Hierdie vers, tesame met Lukas 1:32-33; Matt. 19:28; Hand. 2:30, 34, 35; 15:14-16, is genoegsame bewys dat die Christus nie nou op Sy eie Troon gesete is nie. Die Dawidiese Verbond, en die Beloftes van God deur die Profete en deur die Engel Gabriel aangaande die Messiaanse Koninkryk moet nog vervul word. Ons glo dit staan voor die deur.

Vers 22
*„Wie 'n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê”.*

Let weer daarop dat hierdie Boodskap aan „die Gemeentes” is. Om vergun te word om saam met ons Here Jesus te kan regeer is voorwaar 'n baie groot voorreg! Dit word sekerlik nie aan ondankbare en louwarm Christene aangebied nie, maar aan ware Oorwinnaars wat Hom liefhet en aan Hom onvoorwaardelike diens en gehoorsaamheid betoon.

## Hoofstukke 4 en 5

*Die Koninkryk en die Troon*

Die boodskap aan die Sewe Gemeentes is nou afgelewer. Die Geskiedenis van Wêreld-gebeure vanaf Johannes se tyd tot en met die Wederkoms van Christus en die vestiging van Sy Koninkryk op aarde, en daarna, staan nou op die punt om vooraf beskrywe te word. Dit sal met Hoofstuk 6 ŉ aanvang neem en met Hoofstuk 22 voltooi word*. Braund* sê die volgende in *sy History and Revelation:* *„*Die manier en tyd van vervulling van Profesie behoort aan God - maar wanneer vervul, is dit vir die mens om dit raak te sien - en wanneer herken is die doel van dié Profesie bereik."

ŉ Boek met sewe seëls goed verseël (Hoofstuk 5:1) staan op die punt om ge-open te word, om aan ons die lang kronkelpad te openbaar wat vir die mensdom nog voorlê op reis na sy uiteindelike verlossing. Dit is voorspel om 'n pad van bloed, sorge, stryd en trane te wees. Israel, en veral die Tien-Stammige gedeelte, wat gedurende hierdie tydperk in die Westerse Christen nasies sou ontwikkel om God se kanaal op aarde te wees, speel 'n baie prominente rol in hierdie drama, wat nou op die punt staan om vooraf beskryf te word. *Juda* het amptelik die Messias verwerp toe hulle uitgeroep het: „Kruisig, kruisig Hom ... ons het geen koning behalwe die keiser nie." (Joh. 19:6, *15). Jesus* het gesê: "Daarom sê Ek vir julle: Die Koninkryk van God sal van julle weggeneem en aan *'n Volk* gegee word wat die *vrugte* daarvan sal dra." (Matt. 21:43). Vanaf daardie tyd tot vandag toe, het die lig van die enige waaragtige God, Juda (die Jode) verlaat - hulle het nie die Evangelie uitgestuur nie, instede daarvan is hulle nog gedurig sedert daardie tyd besig om dit te probeer uitwis.

Die *Tien Stamme,* van wie sommige in daardie tyd (van Johannes op Patmos) in die gebied was wat vandag as Turkye bekend staan (die Asia van Openbaring 1), en ook rondom die Kaspiese See, het op die punt gestaan om die woeste „Wildernis" (woestyn) van Europa, soos dit destyds was, in te trek. Met die verloop van die daaropvolgende eeue het hulle in hulle swerftog deur Europa in verskillende „nasies" ontwikkel namate hulle in verskillende „Trekke"

verdeeld geraak het (net soos ons Voortrekkers). Uiteindelik het hulle op die Noord en Weskus van Europa aangeland. Sommige van hulle het later die Britse Eilande binnegeval en hulle daar gevestig. Hulle het vroeg die Evangelie aangeneem, Christen nasies geword, en die vrugte van die Koninkryk (Matt. 21:43) begin voortbring; sodoende het hulle die bewaarders van die Bybel en die predikers van die Evangelie geword. Lees verseker ons reeks *Die „Verlore" Tien Stamme van Israel* vir 'n volledige uiteensetting van hierdie heerlike tema.

Satan in sy woede sou sy uiterste doen om beide die Evangelie en die draers daarvan te vernietig. Bittere vervolging en leed sou nog die deel van hierdie mense wees, deurdat hulle in hierdie tyd met die volle haat en woede van die duiwel te doen sou kry.

In hoofstukke *vier* en vyf, gee die Heer 'n gesig van sy hemelse heerlikheid en krag, van die liefde en offergawe van Jesus Christus, die Lam van God, en die uiteindelike vestiging van Sy Koninkryk op aarde, om diegene te bemoedig wat nou op die punt staan om dit te verduur wat in hoofstukke 6 tot 22 voorspel word. Met ander woorde, hoofstukke 4 en 5 dien as inleiding vir die hoofstukke wat nou gaan volg.

Hoofstuk 4:1, 2. Hierdie twee verse moet as volg lees:
*„Na hierdie dinge het ek gesien - kyk, 'n geopende deur in die hemel, en die eerste stem wat ek soos 'n basuin met my hoor spreek het, het gesê: Kom op hierheen, en Ek sal jou toon watter dinge moet gebeur. Ná hierdie dinge was ek dadelik in die gees, en kyk, daar staan 'n troon in die hemel en Een sit op die troon."*
(Volgens PANIN, FERRAR FENTON, REVISED VERSION.)

Die Heer het hier die heerlikheid van Sy Troon aan Johannes geopenbaar, en dit toe gebruik as 'n uitkyktoring en 'n waarborg aan Johannes ter voorbereiding vir wat Hy nou op die punt staan om aan hom te toon. Vergelyk Exodus 24:9, 10; Jes. 6:1-3; Esegiël 43:1-7.

Hoofstuk 4:3
*„En Hy wat daarop sit, het in Sy voorkoms gelyk soos die steen jaspis, en sardius; en rondom die troon was 'n reënboog wat in sy voorkoms gelyk het soos 'n smarag."*

Die jaspissteen is wit, miskien soos ons diamant van vandag. Wit in die Bybel spreek van geregtigheid, heiligheid, regverdigheid, reinheid en waarheid. Johannes moes hierdeur verstaan dat Hy Wat vir Israel deur die stormagtige toekoms gaan lei en uiteindelik die ganse mensdom red en Satan vernietig, hierdie eienskappe het wat deur die jaspissteen uitgebeeld word. Hy was absoluut betroubaar en 'n heerlike werklikheid. Prys Sy Naam!

Die sardius is *rooi, die* kleur van *bloed,* en spreek van die versoeningsprys deur Christus betaal, die enigste grondslag waarop 'n regverdige God 'n sondige, mensdom kon vryspreek.

Die *reënboog* spreek van genade en is 'n waarborg van die getrouheid van God. Lees Esegiël 1:28; Gen. 9:13-17; Gen. 22; Jeremia 31; Lukas 22; Openb. 21:11.

Die *smarag* (emerald) is 'n skitterende groen, en dit spreek van die genade van God teenoor die *aarde,* 'n belofte van uiteindelike rus en vrede.

Hoofstuk 4:4
*„En rondom die troon was daar vier-en-twintig trone, en op die trone het ek die vier-en-twintig ouderlinge sien sit, bekleed met wit klere; en hulle het goue krone op hulle hoofde gehad.”*

Die dag toe God *vir* Moses beveel het om die tabernakel, die ark, en so meer, te bou, het Hy hom gebied om dit te doen volgens die voorbeeld wat Hy vir hom op die berg (Sinai) getoon het - sien Exodus 25:8, 9. Alle Bybelstudente is dit eens dat al hierdie „patrone” tipes moes wees van die hemelse dinge en van Christus in al Sy Versoeningshoedanighede, beide in verband met Israel en die hele wêreld.

Ek glo dat wat Johannes hier gesien het, was 'n afbeelding weereens van God se handelinge met Israel en die wêreld. Ons sal sien hoe presies hierdie tonele met die Israel patroon ooreenstem.

Jesus het vir Sy dissipels die volgende beloof: „Daarop antwoord Petrus en sê vir Hom: Kyk, ons het alles verlaat en U gevolg. Wat sal daar dan vir ons wees? En Jesus sê *vir* hulle: Voorwaar Ek sê vir julle dat julle wat My gevolg het, in die *wedergeboorte* (die wederoprigting van alle *dinge* - Hand. 3:21), wanneer die Seun van die mens *op Sy* heerlike troon gaan sit, julle ook op twaalf trone sal

sit en die *twaalf stamme* van *Israel* sal oordeel. En elkeen wat huise of broers of susters of vader of moeder of vrou of kinders of grond terwille van My Naam verlaat het, sal honderd maal soveel ontvang en die ewige lewe beërwe. Maar baie wat eerste is, sal laaste wees, en wat laaste is, eerste." (Matt. 19:27-30)

Die woord hier as *wedergeboorte* vertaal, kom van die Griekse woord „palingenesia" wat herskepping of nuutmaak beteken. Die woord kom nog eenkeer in die Nuwe Testament voor en dit in Titus 3:5. Daar beteken dit die wedergeboorte van een wat glo; hier bedoel Jesus die herskepping van die sosiale stelsel, die vernuwing van die aarde wanneer die Koninkryk sal kom (Sien Matt. 6:10; Jes. 11:6-9; Rom. 8:19-23).

Met die „oordeel" van die 12 Stamme van Israel in Matt. 19:28 bedoel Jesus die vervulling van die belofte van Jesaja 1:26 wanneer die Koninkryk weer opgerig is. Die Koninkryk sal weer oor Israel deur die Apostels geadministreer word op die grondslag van die ou teokratiese stelsel onder die rigters - Rigters 2:18.

Daar was twaalf stamme van Israel en twaalf Apostels, tesame maak dit 24. In *1 Kronieke 24:1-19* sien ons hoedat die hoofde van die Heiligdom in presies 24 ordes verdeel was in die dae van Salomo (Dawid het dit gedoen) toe Israel haar grootste roem en faam op aarde bereik het. Op dieselfde wyse was die sangers, en die wat God in die Heiligdom moes prys, ook in 24 ordes verdeel- sien 1 Kronieke 25:9-31. Ons weet dat in baie opsigte was die bewind van Salomo 'n teëbeeld van die Vrederyk, op aarde, van ons Here Jesus Christus.

Die *Krone* van *goud* spreek van beloning, gesag en mag. Lees 2 Tim. 4:8; Openbaring 2:10.

BEKLEED MET WIT KLERE (OPENB. 4:4)

Adam en Eva was gekleed in lig en vuur, simbole van die inwonende teenwoordigheid van God: Dit was nie tot nadat hulle gesondig het, dat hulle eers agtergekom het dat hullle naak was nie. Na die val het God self vir hulle klere van velle gemaak; hierdeur is aan hulle die eerste objektiewe les geleer dat sonder *bloedvergieting* is daar geen

vergifnis van sonde nie. Die begrip van versoening deur bloed was dus in die Tuin van Eden ontvang; vanaf daardie oomblik tot op die uur wanneer Jesus gesê het: *„Dit is volbring”* (Joh. 19:30; Openb. 2I:6), was daar *'n stroom van bloed* van bulle en bokke, van lammers en ramme, wat alles gewys het op die *Lam* van *God* wat die sonde van die wêreld wegneem (Joh. 1:29).

Ons onverganklike kleredrag in ons verheerlikte staat sal weereens wees 'n gewaad van lig en vuur, die uitwerking van die stralende teenwoordigheid van die inwonende Godheid.

Dit is belangrik en insiggewend om daarop te let dat sover dit die Bybel betref, *die ganse hemel geklee is, terwyl die hel in al sy omvang naak is.* Daar is geen kleding in die hel nie, en geen naaktheid in die hemel nie. Een van die afgryslikhede van die hel sal die afwesigheid van enige vorm van kleding wees. Van God, Christus die Engele en die Verlostes, word dit almal gesê dat hulle geklee is; maar wanneer daar van Satan, die demone of sondaars gepraat word, is daar geen melding van klere nie. Die kwessie van klere en kleredrag is baie meer belangrik as wat die meeste mense dink. Daar is 'n verklaring daarvoor waarom die heidendom meestal naak is. Ons moet 'n bietjie agter die skerms van die mode-ontwerpers van New York, Parys en Londen kyk vir 'n verklaring vir die baie veranderings van ontwerpe en modes, sommige waarvan vir God 'n gruwel is.

Ons moet daarop staan dat God se Volk, God se Boek moet volg in reëls van kleredrag sowel as in die weg van heiligmaking. *God se Boek (die Bybel) is die enigste maatstaf van karakter sowel as van gedrag.* Ons mag nie maak soos ons wil nie. Ons mag nie leef soos ons wil nie. Ons mag nie aantrek soos ons wil nie.

Waarom het God ons eerste ouers met *velle geklee?* Waarom het Jesaja gesê: „Omdat die dogters van Sion trots is en loop met uitgerekte nek en ogies gooi, wegstap met trippelgang en die voetringe laat rinkel, .. die oorversiersels en die voetkettinkies en die pronkgordels en die ruikflessies en die towermiddels ... Dan sal daar in plaas van balsemgeur stank wees, en in plaas van 'n gordel tou, en in plaas van gevlegte hare kaalheid, en in plaas van 'n pronkgewaad 'n roukleed, brandmerk in plaas van skoonheid” (Jes.

3:16-24).

Waarom hoor ons nie preke uit bogenoemde gedeelte van die *Woord van God* nie? Wie is eintlik verantwoordelik vir die hoogmoedige, uittartende, astrante, hooghartige, trotse, skaamtelose en verleidelike modes van vandag? Waarom word God uitgehou uit ons slaapkamer en ons klerekas? Waarom probeer vroue die aandag van mans op hulle gevestig te kry, instede van op God en op 'n heilige lewe? Wie beheer die mode-bepalers van Parys en Londen? Weet Satan nie alte goed dat die *ruïnering van ons dogters en vroue ook die vernietiging van die Kerk, die huis en die nasie en die wêreld beteken nie?* Waarom was daar geen maagde (virgins) in die Ark wat Noag gebou het vir die redding van homself en sy huis nie? Hoe is dit moontlik dat daar nie eens een maagd uit die ou wêreld gered is nie? Waarom waarsku God ons in Sy Woord teen die slinkse, geverfde en trotse Atalias en Isébels? Is die bloos van beskeidenheid nie baie beter as al die verf uit die apteek nie? (Sien 2 Kon. 9:30; Jer. 4:30; Eseg. 23:40).

Waarom word hoogmoed en ydelheid so skerp deur God veroordeel? Hoekom word daar nie uit Jesaja 3:16-24 gepreek nie? Is dit nie God's Woord nie? Is dit so dat die mens van brood alleen nie sal lewe nie, maar van *elke woord wat* uit die mond van God uitgaan? Waarom vermy so baie predikers en Evangeliste hierdie dinge so sorgvuldig? (Hislop in *Riches from Revelation pp.* 60-61).

*Lees Deuteronomium 22:5:* „'n Vrou mag geen mansklere dra nie, en 'n man mag geen vrouensklere aantrek nie; want almal wat dit doen is vir die Here jou God 'n gruwel.” Die wyse waarop sommige van ons vroue geklee gaan, en dit voor die heiden, is net om vir moeilikheid te soek. Die sedelike peil van Israel (Christen Weste) het tot op die bodem gesink. Hoe kan ons ooit ons Ieierskap in hierdie donker eeu in hierdie toestand van geestelike verrotting uitoefen? Dames, wees versigtig hoe u aantrek en hoe u u kinders leer om aan te trek.

Openbaring 4:5
*„En daar het weerligte en donderslae en stemme uit die troon uitgegaan, en sewe vuurfakkels wat die sewe Geeste van God is, het voor die troon gebrand”.*

In Exodus 19:16 lees ons: „En op die derde dag toe dit môre word, was daar donderslae en blitse en 'n swaar wolk op die berg en die geluid van 'n baie sterk basuin, sodat die hele volk wat in die laer was, gebeef het.”

Hierdie gedeelte spreek van die krag en gesag van Almagtige God. Die sewe Geeste van God stel die Heilige Gees voor in Sy volmaakte krag en wysheid in Sy hantering van die sake van die wêreld. Dit is om God se Volk te vertroos en te bemoedig al sal die heiden ook woed en Satan dreig, want God is nog op die troon en in beheer van die wêreld.

Openbaring 4:6
*„En voor die troon was daar 'n see van glas soos kristal, en in die middel van die troon, en rondom die troon vier lewende wesens vol oë van voor en van agter.”*

In die Skrif stel die rustelose see en onstuimige waters die woelende chaotiese mensdom voor. Sien Openbaring 17:1, 15; Dan. 7:2; Ps. 2:1.) In Sy Profetiese Rede aangaande die bruisende toestand onder die Nasies aan die einde van die Bedeling (ons is *nou* in daardie tydperk) gebruik ons Here Jesus ook die uitdrukking van: nasies in hulle radeloosheid wanneer see en branders dreun - Sien Lukas 21:25, 26.

In teenstelling hiermee is daar die see van glas voor die troon. Dit stel 'n gladde see voor wat volkome rustig is. So is dit in die hemel, alles is rustig en helder soos kristal; daar is geen donker hoekies nie, alles is skoon en oop. So sal dit ook wees wanneer Jesus as Koning op aarde vanaf die Troon van Dawid regeer. Dan sal die Onse Vader beantwoord word: Laat U Koninkryk kom; laat U wil geskied, *soos* in *die hemel net so ook op die aarde.* Halleluja! Hierdie hemelse troon is ons waarborg.

„Salig is hy wat die woorde van die profesie lees, en die wat dit hoor en bewaar wat daarin geskrywe is, want die tyd is naby” (Hfs. 1:3).

Die vier lewende wesens is die gèrubs en die serafs, engele wesens van 'n baie hoë orde wat die beskermengele van Israel sou wees, dwarsdeur hierdie gevaarvolle tye vanaf Johannes se tyd tot op die Wêreld Regering van Christus. Lees Exodus 26:1, 31; Esegiël 2:5-

10; 1 Konings 6:23, 29, 32. Let daarop dat die oliewenhout God se uitverkore Volk Israel - al Twaalf Stamme - in beide die Ou en die Nuwe Testament voorstel - Vergelyk Romeine 11:17.

Hulle „oë” van voor en van agter stel heel moontlik hulle waaksaamheid, wysheid en krag voor; niks bly onopgemerk nie, dus volkome beskerming vir God se Volk.

Openbaring 4:7
*„En die eerste lewende wese was soos 'n leeu, en die tweede lewende wese was soos 'n kalf, en die derde lewende wese het 'n gesig gehad soos 'n mens, en die vierde lewende wese was soos 'n arend wat vlieg.”*

Hierdie lewende wesens het dieselfde voorkoms gehad as die vier vaandels van Israel in hulle laer-orde in die woestyn. Lees *Numeri 2* noukeurig. In die middel van die Israel-laer was die Tabernakel waaroor die heerlikheid van die *Here* geskyn het, en wat die Troon van God verteenwoordig het. Rondom die Tabernakel was die Stamme van Israel, elkeen met sy vaandel. Die orde van die laer was as volg: Aan die Oostekant was *Juda* met sy vaandel (die *leeu),* en saam met hom Issaskar en Sebulon; aan die Suide *Ruben* met sy vaandel (die *mens)* en saam met hom Simeon en Gad; aan die Weste *Efraim* met sy vaandel (die *kalf),* en saam met hom Manasse en Benjamin; aan die Noorde *Dan* met sy vaandel (die *arend),* en saam met hom Aser en Naftali. Dit was nie net Israel se orde van opstelling in die laer rondom die Tabernakel nie, maar hulle het ook in hierdie rangorde voortbeweeg op pad na die Beloofde Land; en dit is waarom Johannes ook die plan van die Koninkryk van die hemel presies volgens hierdie orde beskryf. Dit is ook heeltemal in ooreenstemming met die latere beskrywing van die Nuwe Jerusalem, die simbool van die Komende Koninkryk - Openbaring 21:10-14, 16. In daardie beskrywing is daar drie poorte aan elk van die vier sye van die stad. Elkeen van hierdie poorte dra die naam van een van die twaalf stamme. Ons het dus weereens die patroon van die Israelitiese laer met drie stamme aan die ooste, drie stamme aan die noorde, drie stamme aan die suide en drie stamme aan die westekant. In die midde van daardie stad sien Johannes die heerlikheid van God. Lees Esegiël 37:27, 28; Openbaring 21:3-5.

Openbaring 4:8
*„En die vier lewende wesens het elkeen vir homself ses vlerke gehad en hulle was rondom en van binne vol oë; en hulle het sonder ophou dag en nag gesê. Heilig, heilig is die Here God, die Almagtige, wat was en wat is en wat kom!"*

Vergelyk Jesaja 6:1-4: „In die sterfjaar van koning Ussia, het ek die Here sien sit op 'n hoë en verhewe troon terwyl sy some die tempel gevul het. Serafs het bo Hom gestaan; elkeen het ses vlerke gehad; met twee het hy sy aangesig bedek, en met twee het hy sy voete bedek, en met twee het hy gevlieg. En die een het die ander toegeroep en gesê: Heilig, heilig, heilig is die Here van die Ieërskare! Die hele aarde is van sy heerlikheid vol! En die drumpelposte het gebewe van die geluid van die roepers, en die huis het vol rook geword." Hierdie toneel spreek dus weereens van algehele en volgehoue aanbidding deur hierdie Iewende wesens met hulle volkome kennis.

Hoofstuk 4:9-11
*„En elke keer as die lewende wesens heerlikheid en eer en danksegging gee aan Hom wat op die troon sit, wat tot in alle ewigheid lewe, val die vier en twintig ouderlinge neer voor Hom wat op die troon sit, en aanbid Hom wat tot in alle ewigheid Iewe, en werp hulle krone voor die troon en sê: U is waardig, 0 Here, om te ontvang die heerlikheid en die eer en die krag, want U het alles geskape en deur U wil bestaan hulle en is hulle geskape"*

Hierdie is 'n uitbeelding van volmaakte en volkome eerbetoon aan Hom Wat alleen waardig is, want Hy alleen is Koning van die konings en Heer van alle here. Alle dinge is deur en tot Sy wil geskape. Daarom ook sal alle dinge, ook die mens, alleen gelukkig wees en in harmonie met God, wanneer hulle nie hulle eie wil en plesier soek nie, maar Syne. Dank God, daardie dag is naby, want Sy Wil sal geskied, soos in die hemel, so ook op die aarde.

## DIE BOEK MET SEWE SEËLS VERSEËL (OPENB. 5:1-14)

*Die sentrale figuur van die* wonderbaarlike toneel wat vir ons in hierdie gedeelte beskryf word, is die *lam.*

*Verse 1-4*
*„En ek het in die regterhand van Hom wat op die troon sit, 'n boek gesien, beskrywe van binne en van buite en met sewe seëls verseël. En ek het 'n sterk engel gesien wat met 'n groot stem verkondig: Wie is waardig om die boek oop te maak en sy seëls te breek? En niemand in die hemel of op die aarde of onder die aarde kon die boek oopmaak of daarin kyk nie. En ek het baie geween, omdat daar niemand waardig gevind is om die boek oop te maak en te lees of daarin te kyk nie."*

Die dag toe die Heer Adam geskape en hom in die tuin van Eden geplaas het, het hy aan hom die heerskappy oor die aarde gegee. God het in die hande van Adam die volle besitreg, die kaart en transport, van die hele aarde gegee. Alles sou aan hom behoort indien hy sou gehoorsaam wees.

Adam het misluk en hy het sy besitreg verbeur, Satan, die wenner, het toe die besitreg van die aarde opgeëis. God het onmiddellik na hierdie ontsettende ramp vir die mensdom, beloof dat die saad van die vrou die slang (Satan) se kop sou vermorsel.

Vier duisend jaar daarna is die saad (Christus), gebore, en aan die Kruis van Golgota het Hy die prys betaal vir die verlossing van die ganse Skepping, die mens, die diere en die aarde ingesluit.

In hoofstuk 5 eis Hy die besit van die kaart en transport wat die eerste Adam in *die* tuin van Eden verloor het, op.

Wie was waardig? Adam? Noag? Abraham? Moses? *Alles* sou verlore gewees het, indien niemand gevind kon word nie. Die saak was van so 'n ernstige aard dat *'n sterk* engel met *'n groot stem* moes roep. Die ganse Skepping wag met ingehoue asem: „ … Want die skepping wag met reikhalsende verlange op die openbaarmaking van die kinders van God. Want die skepping is aan nietigheid onderworpe, nie gewillig nie, maar deur hom wat dit onderwerp het - in die hoop dat ook die skepping self sal *vrygemaak* word van die slawerny van die verganklikheid tot die vryheid van die heerlikheid van die kinders van God. Want ons weet dat die hele skepping tesame sug en tesame in barensnood is tot nou toe. En nie alleen dit nie, maar ons self ook wat die eerstelinge van die Gees het, ons sug ook in onsself in afwagting van die aanneming tot

kinders, naamlik die verlossing van ons liggaam” (Romeine 8:18-23).

Selfs Johannes het baie geween (v.4) omdat dit geskyn het asof daar niemand gevind gaan *word* wat waardig sou wees om daardie sewevoudig verseëlde boek oop te maak nie.

Nie alleen was hierdie boek die eiendomsbewys vir hierdie verlore aarde nie, maar dit het ook die openbaring bevat van die nog ongeskrewe geskiedenis van die toekoms. Hierin sou die sluier gelig word op alles wat nog met hierdie beangste ou wêreld *sou gebeur* vanaf Johannes se tyd tot op die dag wanneer die mens weer toegang sou hê tot die boom van die lewe wat geplant staan in die middel van die *Tuin van God* – Openbaring 22:1-5. Dit is geen wonder nie dat die ganse skepping doodstil geword het met ingehoue opgewondenheid in afwagting op die magtige aankondiging wat nou gemaak gaan word. Luister, en kom self in die Gees terwyl u dit nou lees, en die Heer sal vir u oësalf gee om te sien.

CHRISTUS, IN SY KONINKLIKE MAJESTEIT, MAAK DIE BOEK OOP (OPENBARING 5:5-7).
VERGELYK JES. 11:1; JER. 23:5; LUK. 1:32,33.

Verse 5-7
*„Toe sê een van die ouderlinge vir my: Moenie ween nie; kyk, die Leeu wat uit die stam van Juda is, die wortel van Dawid, het oorwin om die boek oop te maak en sy sewe seëls te breek. En ek het gesien, en kyk, in die middel van die troon en die vier lewende wesens en in die midde van die ouderlinge staan daar 'n Lam asof Hy geslag is, met sewe horings en sewe oë, wat die sewe Geeste van God is wat uitgestuur is oor die hele aarde. Hy het gekom en die boek geneem uit die regterhand van Hom wat op die troon sit.”*

Een van die ouderlinge het na vore gekom met die wonderlike nuus wat wanhoop in hoop laat verander het, toe hy sê:

*„Moenie ween nie; kyk (verwondering, verbasing, blydskap) die Leeu wat uit die stam van Juda is, die wortel van Dawid, het oorwin om die boek oop te maak en sy sewe seëls te breek” (v. 5).*

Te midde van die groot ontsteltenis in die hemel oor 'n verlore

wêreld wat in die kettings van die duiwel is, en oor 'n onbekende en onheilspellende toekoms, was een van die ouderlinge die eerste om op te merk dat die Lam van God besig was om op te staan om Sy aanspraak te maak op die reg om die boek oop te maak: Volgens Hislop het die Here Jesus 365 name wat die skrywers van die Bybel aan Hom gegee het. Die Naam Jesus beteken Verlosser of Saligmaker. Christus beteken die gesalfde of Messias. Die Leeu spreek van oorweldigende Krag en beeld die Christus uit as die Oorwinnende Koning - Lees Genesis 49:9; Numeri 24:9; Deut. 33:22; Esegiël 38:13. Die koningshuise van Noordwes-Europa stam almal direk van Koning Dawid af en het die leeu as een van die kentekens op hulle nasionale wapens. Weereens staan ons Here Jesus dus ook geopenbaar in Sy spesiale verhouding tot Israel.

As die saad van Dawid was Hy menslik, maar as die wortel (v. 5) van Dawid was Hy God. Gaan self die volgende Skrifgedeeltes noukeurig na:- Jesaja 11:1, 10; Jer. 3:17; 23:5; Matt. 1:1; Lukas 1:32,33; Hand. 15:15-17; Openbaring 22:16. Christus is dus erfgenaam van alle dinge.

*„Het oorwin om die boek oop te maak”:*

Christus het in die woestyn oorwin nadat Hy vir veertig dae en veertig nagte gevas het, Hy met Satan geworstel en oorwin het. Christus het in Getsemane oorwin en op Golgota toe Hy sy hoof op 'n boesem Iaat sak het waarin Sy hart stil geword het en Hy uitgeroep het „Dit is volbring!" Christus het oorwin toe Hy op die derde dag na Sy kruisiging uit die dood opgestaan en Satan, sonde, die dood, die hel en die graf verslaan het. Christus het oorwin oor die koninkryk van die duisternis toe Hy die gevangenes gevange geneem het, opgevaar het in die hoogte en gaan sit het aan die regterhand van die Majesteit in die Hemele. Lees Openbaring 3:21 „Aan hom wat oorwin sal Ek gee om saam met My te sit op My troon, soos Ek ook oorwin het en saam met My Vader op Sy troon gaan sit het". Christus eis die heerskappy oor die koninkryke van hierdie wêreld vanweë Sy regte as Veroweraar!

Vers 6
„. .. *Staan daar 'n Lam asof hy geslag is.”*

Hier toon dit vir ons die Christus Wat gekruisig (geslag) is, staande

(dit is in Sy Opstanding). Hy staan in die *middel* van die troon, die vier lewende wesens en die ouderlinge. Hy staan dus in die *midde* van die *sentrale regering* van die heelal. Laat ons God loof en prys vir so 'n Almagtige Verlosser en Komende Koning. Vat moed O Israel, vat moed O aarde, die Een Wat ons so liefgehad het dat Hy vir ons gesterf het (Joh. 1:29), staan in die midde van die beherende liggaam van die heelal. In Matt. 28:18, sê Hy: „Aan My is gegee *alle mag* in die hemel en op die aarde." Paulus skryf in Filippense 2.-9-11:- „Daarom het God Hom ook uitermate verhoog en Hom 'n naam gegee wat bo elke naam is, sodat in die Naam van Jesus sou buig elke knie van die wat in die hemel en die wat op die aarde en die wat onder die aarde is, en elke tong sou bely dat Jesus Christus die Here is tot heerlikheid van God die Vader." Die sewe horings spreek van volmaakte krag, met ander woorde van almag. Die sewe oë spreek van volkome wysheid, dit is alwetenheid, dus is Hy God. Die sewe geeste word vir ons in Jesaja 11 genoem waarin vir ons die vestiging van die Koninkryk van God op aarde beskryf word wanneer die aarde sal vol wees van die kennis van die HERE soos die waters die seebodem oordek: „ ... die *Gees van die* Here ... die Gees van *Wysheid en Verstand*... *Raad en Sterkte* ... Kennis... en *van die Vrees Van die* Here (Jesaja 11:2).

Vers 7
*„Hy het gekom en die boek geneem uit die regterhand van Hom wat op die troon sit."*

Jesus alleen sit aan die regterkant van die troon van God (Heb. 12:2). Dit is in ooreenstemming met Daniel 7:13, 14; Openbaring 11:15.

## DIE NUWE LIED

Vers 8
*„En toe Hy die boek neem, val die vier lewende wesens en die vier-en-twintig ouderlinge voor die Lam neer, elkeen met siters en goue skale vol reukwerk, wat die gebede van die heiliges is."*

Daar was so 'n groot blydskap in die hemel omdat die Lam opgestaan het om die boek te neem, dat die hemelse orkes dadelik die

Volkslied van die Komende Koninkryk begin speel het, en dit is die lied van verlossing. Let daarop dat een van die instrumente in hierdie wonderlike orkes 'n goue skaal (dit is 'n bak of kom) vol reukwerk is, wat die gebede van die heiliges is. Wanneer die kinders van God op hulle knieë is, dan juig die ganse hemel en al die demone sidder en beef. Dawid het gesê dat God al sy trane in Sy kruik moes hou (Ps. 56:9).

Verse 9-10
*„Toe sing hulle ŉ NUWE LIED en sê: U is waardig om die boek te neem en sy seëls oop te maak, want U is geslag en het mense vir God met U bloed gekoop uit elke stam en taal en volk en nasie, en het hulle konings en priesters vir onse God gemaak, en hulle sal as konings op die aarde heers."*

(Volgens Nuwe Hollandse Vertaling; R. V. Ferrar Fenton; R.S.V.; Weymouth; Living Prophecies - Tyndale House; New English Bible; J. B. Phillips; Ampl. N.T.; Panin; Pulpit Commentary).

Dit is die tema van die hemelse lied. Ek voel oortuig dat toe die môresterre saam gejubel het (Job 38:7), het hulle dieselfde akkoorde gevolg, want die Lam was reeds in die raadsbesluite van God voor die grondlegging van die wêreld geslag (Openbaring 13:8). God het geweet dat die mens sou val nog voordat Hy hom geskape het, en het dus in Sy ewige Raadsbesluite betyds voorsiening gemaak.

Ons gebruik in hierdie twee verse die woorde van die vertalings wat in hakkies aangehaal is. Hierdie hemelse wesens sing nie van hulle eie verlossing nie, want Jesus het nie vir hulle gesterf nie, maar hulle juig omdat die Heer *mense* uit elke stam, taal, volk en nasie met Sy Bloed gekoop het, en *hulle* vir God konings en priesters gemaak het wat op die aarde sal heers (gedurende die 1 000 -jarige Vrederyk). Het Jesus dan nie gesê: „So, sê Ek vir julle, is daar blydskap voor die engele van God oor een sondaar wat hom bekeer" (Lukas 15:10)?

Dit was vir hierdie hemelse wesens te wonderlik dat uiteindelik die mens verlos is van die slawerny onder Satan en weer in sy oorspronklike stand herstel is. Lees Genesis 1:26-28. Dit is die antwoord op die Onse Vader. Sagaria skryf: „En die HERE sal

Koning wees oor die hele aarde; in die dag sal die HERE een wees en Sy Naam een.” (Sag. 14:9).

Ons sien dus hoe diep die belangstelling van hierdie hemelse wesens is in die mens se welvaart ook hier op aarde. Die engele self is dienende geeste wat vir diens uitgestuur word terwille van die wat die saligheid sal beërwe (Hebreërs 1:14). Lees ook Matt. 24:31.

*Verse 11, 12*
*„Toe sien ek, en ek hoor 'n stem van baie engele rondom die troon en van die lewende wesens en die ouderlinge; en hulle getal was tienduisende van tienduisende en duisende van duisende; en met 'n groot stem het hulle gesê: Die Lam wat geslag is, is waardig om te ontvang die krag en die rykdom en wysheid en sterkte en eer en heerlikheid en lof.”*

Nou sien Johannes hoedat ontelbare skares van engele by die hemelse koor aansluit. Dit is 'n onbeskryflik heerlike gesig. Dit herinner ons aan die engelekoor wat gesing het die nag toe Jesus gebore is.

„En skielik was daar saam met die engel 'n menigte van die hemelse leërskare wat God prys en sê: Eer aan God in die hoogste hemele en vrede op aarde, in die mense 'n welbehae!” (Lukas 2:8-14). Lees ook Ps. 103:20, 21.

Hulle tema is dieselfde, en ook geen wonder nie. Dit sal deur die eeue heen die steeds stygende loflied van die verlostes en die engele wees wanneer hulle die Grote Skepper sal prys en eer omdat Hy ook die Redder van die mens geword het.

*,,O, kom nou en aanbid Hom,*
*O, kom nou en aanbid Hom,*
*O, kom nou en aanbid Hom,*
*Christus die Heer!”*

*Verse 13, 14*
*„En elke skepsel wat in die hemel en op die aarde en onder die aarde en wat op die see is, en alles wat in hulle is, het ek hoor sê: Aan Hom wat op die troon sit, en aan die Lam kom die lof en die*

*eer en die heerlikheid en die krag tot in alle ewigheid! En die vier lewende wesens het gesê: Amen! En die vier-en-twintig ouderlinge het neergeval en Hom aanbid wat lewe tot in alle ewigheid."*

Dit is nou 'n voorskou van die dag wanneer die verlossing van die aarde voltooi sal wees en wanneer die ganse skepping, uiteindelik bevry, sal juig met 'n onuitspreeklike blydskap. Lees weer Romeine 8:19-23. Dit is heel vanselfsprekend dat hierdie aanbidding en lof gewy word aan die Lam van God Wat die sonde (die bande van die dood) van die wêreld wegneem.

## OPSOMMING

Openbaring Hoofstukke 4 en 5 bevat 'n oorsig van die Plan van God vir die ganse Mensdom: CHRISTUS DIE EERSTELING, die Diensvolk ISRAEL, die EERSTELINGE; en die mense-massa as die OES. Dit is die ware verhaal, vooruit vertel, wat nou in besonderhede in die orige gedeelte van openbaring, Hoofstukke 6 tot 22, gaan volg.

## Hoofstuk 6

*Die Oopmaak van die Eerste Ses Seëls*

In Hoofstukke 1 tot 3 vind *ons* die Boodskappe aan die Sewe Gemeentes. Die laaste hiervan is die brief aan die Gemeente van Laodicea, wat die Kerk Tydperk waarin ons nou leef, uitbeeld. Dit is die eeu van louheid en afvalligheid waarin almal wat in hierdie toestand is, uit die Heer se mond gespuug gaan word.

Hoe verskriklik sal dit nie wees nie - waar staan u?

In Hoofstukke 4 en 5 het ons gesien hoedat Johannes in die gees in die hemel opgeneem is; daar is aan hom die hemelse troon getoon, die ouderlinge op hulle trone, die lewende wesens rondom die troon en die aanbidding in die hemel. Dit is 'n heerlike toneel om self in die *gees* te aanskou.

Terwyl hy nog daar in die hemel in die gees was, is aan hom die Boek getoon wat met *Sewe Seëls Verseël* was, asook die Here Jesus Christus, die Lam van God Wat die sonde van die wêreld wegneem as die *Een Wat alleen* waardig was om die Boek uit die Vader se hand te neem en oop te maak. Daar was groot vreugde in die hemel omdat iemand gevind was Wat waardig was om die Boek oop te maak; die hemelse orkes het onmiddellik 'n verruklike simfonie van lof begin speel en die engele het begin sing en die Lam aanbid want: „U is waardig om die boek te neem en sy seëls oop te maak, want U is geslag en het *mense* vir God met U bloed gekoop uit elke stam en taal en volk en nasie, en het *hulle* Konings en priesters vir onse God gemaak en *hulle* sal as konings op die aarde heers" (Hfs. 5:9,10)

Vanaf Hoofstuk 6 tot 22 word die geskiedenis van die wêreld vooruit geskryf vanaf Johannes se tyd tot die einde van hierdie wêreld (orde) en die skepping van die *„nuwe hemele* en 'n nuwe *aarde waarin geregtigheid woon."* (2 Pet. 3:13). Dit is een van die redes waarom daar so 'n groot seën is in die lees van hierdie Boek. God het beloof dat *Hy niks* sou doen tensy Hy Sy raadsbesluite aan Sy knegte die profete, geopenbaar het nie (Amos 3:7). Lees ook ons pamflet *Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde.*

Saam met Christus en Johannes kan ons nou in die gees vanuit die hemel neerkyk en 'n gesig vanuit die voorste sitplekke hê, as het ware, op die ontvouing van wêreldgebeure wat strek vanaf Johannes se tyd tot in die eeu wat kom. Ons in hierdie geslag het natuurlik die bykomstige voordeel dat baie hiervan nou alreeds geskiedenis geword het. Ons kan dus die Boek van Openbaring naas die Geskiedenisboek plaas en vir onsself vasstel hoedat profesie geskiedenis geword het, en sodoende ons geloof versterk en bevestig.

Hoofstuk 6 handel oor die eerste ses van die sewe *seëls* van die Boek met sewe seëls verseël, wat die Lam uit die Vader se hand geneem het, en nou op die punt staan om oop te slaan. Die sewende seël word in Hoofstukke 8 tot 11 oopgebreek en openbaar die sewe *basuine.* Die sewende basuin weer, bring die *sewe skale,* of die laaste plae, na vore. Hierdie sewe skale (of plae) word in *Hoofstuk 16* beskryf. Die *sewende skaal* beskryf die dae waarin ons *nou leef,* en die gebeure wat sal uitloop op die vernietiging van hierdie wêreldslelsel en die beëindiging van hierdie eeu en die vestiging van die een wat kom - die Nuwe Eeu. Hierdie laaste proses word vir ons in Hoofstukke 17 tot 22 beskryf.

## DIE SEWE SEËLS

Die *sewe seëls* van Hoofstukke 6 tot 8 kan as volg opgesom word:

*Eerste* Seël: Openbaring 6:1-2 (Die *Wit Perd).* 31 v.C. tot 180 na Christus: *Rome as Oorwinnaar.*

*Tweede Seël: Openbaring* 6:3-4 (Die *Rooi Perd).* 185-284 na Christus: - *Burgeroorlog.*

*Derde Seël:* Openbaring 6:5-6 (Die *Swart Perd).* 200-250 na Christus:- *Belastings en Depressie.*

*Vierde Seël:* Openbaring 6:7-8 (Die *Vaal Perd).* 250-300 na Christus: *Agteruitgang en Dood.*

*Vyfde Seël:* Openbaring 6:9-11. 303-313 na Christus:- *Heidense Rome Martel die Christene* (Die laaste tien jaar van Skrikwekkende Klimaks onder Diocletian.)

*Sesde Seël:* Openbaring 6:12-17. 313-395 na Christus:- *Die Val van Heidense Romeinse Ryk (Konstantyn).*

*Sewende Seël:* Openbaring Hfs. 8 tot 11. Vanaf 400 na Christus tot aan die Einde van Hierdie Bedeling en Verder.

Ons sal opgemerk het dat die oopmaak van die *eerste ses seëls* in die betreklike kort bestek van 17 verse gedek word; die eerste vier word in 2 verse elk beskryf. Dit dui op ŉ taamlik vinnige vervulling of afhandeling, dit wil sê oor ŉ kort periode van tyd.

Die eerste vier seëls het perde van verskillende kleure as hulle embleem. Die rede hiervoor is dat die eerste vier seëls die geskiedenis van die Groei en Verval van die Romeinse Ryk tot aan die einde van die derde eeu na Christus dek. Die *perd was* die nasionale em*bleem* of simbool van die Romeinse Ryk gedurende daardie periode, net soos die Leeu die nasionale simbool van Brittanje is, die Springbok dié van Suid-Afrika, en so aan.

Die perd was deur die Romeine as heilig beskou en uitgebeeld op hulle muntstukke en vaandels. Op hierdie wyse word die eerste vier seëls dan met die geskiedenis van die Romeinse Ryk gedurende daardie tyd vereenselwig en kan dit deur die Geskiedenisboek bevestig word.

*Eerste Seël (Openbaring 6:1-2): Die Wit Perd 31 v.C. tot 180 na Christus: - Rome as Oorwinnaar.*

Openbaring 6:1-2
*„En ek het gesien toe die Lam een van die seëls oopmaak; en ek het een van die vier lewende wesens hoor sê, soos die geluid van 'n donderslag: Kom kyk! En ek het gesien, en kyk, daar was 'n wit perd. En hy wat daarop sit, het 'n boog: en aan hom is 'n kroon gegee, en hy het uitgegaan as 'n oorwinnaar en om te oorwin."*

Die term „Kom kyk" (v.1), is 'n verkeerde vertaling, net soos ook in verse 3, 5 en 7, volgens die Nuwe Hollandse Vertaling, die Engelse Revised Version en baie ander moderne vertalings. Johannes word nie deur die „lewende wesens" gevra om te „kom kyk" nie, hy is alreeds saam met hulle daar op die Pawiljoen as het ware, en in 'n uitstekende posisie om af te kyk op die arena van wêreldgeskiedenis wat op die punt staan om te begin. Nee, die lewende wesens roep die perde uit in die arena in, en sê vir hulle „kom"! Hulle staan op die

punt om hulle uit hulle verskillende stalle uit te roep om die arena binne te gaan en hulleself ten toon te stel sodat Johannes en al die Ieërskare van die hemel kon kyk.

Die eerste perd was *Wit.* Die ruiter het 'n boog in sy hand en 'n kroon word aan hom gegee, dit is 'n lourierkrans soos aan 'n oorwinnaar en hy het uitgegaan as 'n oorwinnaar en om te oorwin. Let goed daarop dat hierdie „kroon" was nie die Kroon van 'n Koning nie (Grieks: *Diadems -* Sien Open. 19:12), maar die lourierkrans *(Grieks: Srephanos* - Sien Matt. 27:29; 1 Kor. 9:25; 2 Tim. 4:8; Jak. 1:12) van die oorwinnaar.

Die Romeinse generaals en keisers van hierdie tydperk het altyd op wi*t* perde gery en in hulle oorwinningsparades altyd 'n lourierkrans omgehad. Gedurende hierdie periode het Rome haar Ryk en invloed uitgebrei totdat dit die hele bekende wêreld van destyds betrek het, selfs tot sover as die Britse Eilande in die Noorde.

Die laaste van hierdie Romeinse Keisers, Diocletian het een van sy generaals *Konstantyn* gestuur om oor Brittanje te regeer. Hy het daar met 'n dame uit die Britse adelstand getrou, haar naam was Helena en sy was uit die graafskap van York afkomstig. Hulle het 'n seun gehad en hom ook *Konstantyn* genoem, dit is hy wat later *Konstantyn* die Grote genoem is.

Die Christelike Geloof is na die Britse Eilande deur Josef van Aramithea geneem net omtrent vyf jaar na die Kruisiging van Jesus. Daar is baie bewyse dat Josef wat 'n ryk man was, tin myne in Cornwall besit het, en dat hy vir Jesus wie se oom hy was, met hom soms saamgeneem het wanneer hy die Britse Eilande besoek het om na sy myne te gaan kyk. Het u soms gewonder waar Jesus al die 18 jaar van sy lewe tussen Sy 12de en 30ste jare deurgebring het? Waar het Hy Sy opvoeding ontvang? Sommige sê dat Hy dit van die Druide van Suid-Engeland ontvang het; hulle was 'n priesterlike orde wat deur die Profeet Jeremia begin is toe hy na Brittanje gevlug het nadat Nebukadnesar Jerusalem tussen die jare 604-585 v.C. ingeneem het. Hy het met hom Sedekia se dogter *Tea Tephi* saamgeneem om die Koninklike geslag van Juda te bewaar volgens die profesieë van 2 Sam. 7; Ps. 89 en Jeremia 33. Sy was uit die Peresgeslag, een van die seuns van Juda. In Ierland het sy

vir Eochaid die Prins van Ierland ontmoet, en met hom getrou; hy was *weer* uit Serag, een van die ander seuns van Juda, afkomstig. Dit is een van die maniere waarop die Koninklike Huis van Dawid oorgeplaas is na die Britse Eilande. Dit is 'n geweldige maar intens interessante onderwerp, waarop ons ongelukkig nie in besonderhede kan ingaan in hierdie reeks nie.

Helena was 'n Christen en die jong Konstantyn het 'n Christelike opvoeding gehad. Hy was bestem om 'n magtige rol te speel in die geskiedenis toe hy die veragte Christelike Geloof die Staatsgeloof van Rome gemaak het. Ons sal meer hieromtrent sê wanneer ons by die *Sesde Seël kom.*

Hierdie Romeinse veroweraars het sommige van die inwoners van Brittanje saam met hulle teruggeneem na Rome as krygsgevangenes. Met Paulus se besoek aan Rome het hy sekere Christene daar aangetref, alhoewel maar klein in getal. Dit was hierdie krygsgevangenes uit Brittanje wat die Chtistelike Geloof na Rome gebring het. In *2 Timotheus 4:21* lees ons dat onder diegene wat groete van Rome af gestuur het „Pudens, Linus en Klaudia" was. Wie was hulle? Hulle was Britse Christene. Linus en Klaudia was die seun en dogter van *Karaktakus,* 'n Britse Hoofman, wat as krygsgevangene na Rome geneem is. *Linus het die eerste Biskop van Rome geword. (Nie Petrus nie.)* Klaudia se regte naam was eintlik Gladys, maar omdat die Keiser Klaudius haar aangeneem het as lid van die Keiserlike familie, het sy volgens Romeinse gebruik, die Keiserlike familienaam van Klaudia aangeneem. Pudens was 'n Romeinse Hoofman oor honderd met wie Klaudia in Rome in die huwelik getree het. Hulle het in Rome gewoon en die Apostel Paulus en ander Christene was altyd in hulle huis welkom. Dit was met Paulus se tweede besoek aan Rome dat die wrede Keiser Nero hom om die lewe laat bring het.

Die *boog* (Open. 6:2) dui oorlog op 'n afstand aan: Ons kan sien hoe waar dit is want dit het gestrek tot selfs sover as die Britse Eilande. Die uitbreiding was dus groot, en dit is met waarheid dat dit van die Romeinse Keisers van daardie tyd gesê kon word dat hulle „uitgegaan het as 'n oorwinnaar en om te oorwin”.

*Tweede Seël (Openbaring 6:3-4). Die Rooi Perd en Ruiter met die Groot Swaard. (185-284 na Christus).*

Openbaring 6:3-4
*„En toe Hy die tweede seël oopgemaak het, hoor ek die tweede lewende wese sê: Kom kyk! En 'n ander perd, 'n vuurrooie, het uitgekom, en aan hom wat daarop sit, is dit gegee om die vrede van die aarde af weg te neem en dat hulle mekaar sou doodmaak, en 'n groot swaard is aan hom gegee."*

Die verandering in kleur van die wit perd na die van 'n rooie, dui aan dat vrede weggeneem sou word van die „Romeinse aarde" en vervang word deur *oorlog* - rooi, die kleur van *bloed.* Hulle sou mekaar (v.4) doodmaak, dit beteken *burgeroorlog.* Die groot swaard was gebruik in handgemeen gevegte, en dit dui nog meer aan dat dit nou nie meer oorlog op 'n afstand is nie (die boog), maar op die tuisfront het die handhawing van wet en orde, nou oorgegaan in heerskappy deur die swaard. Kyk ons na die Geskiedenis dan vind ons dat daar presies so 'n tydperk van onderlinge stryd, burgeroorlog en bloedvergieting gevolg het op 'n tyd van vrede en gebiedsuitbreiding. Gedurende die periode vanaf 185 tot 284 na Christus was daar nie minder as 32 Keisers en 27 Aanspraakmakers op die Keiserlike Troon nie. Baie bloed het gevloei wanneer soms hele leërs mekaar uitgemoor het - vandaar dat die kleur van die *Tweede Perd Rooi* is.

Ja, dis werklik waar dat die vier perde van die Openbaring hulleself op 'n skouspelagtige en betekenisvolle *wyse* in die arena van die wêreldgeskiedenis tentoongestel het in pas met die tempo soos Profesie verander het in Geskiedenis. Wag totdat u die verdere verloop van die drama aanskou, veral die einde wanneer die perde van die hemel met hul ruiters oor die verhoog sal verbyjaag (Sien Openb. 19:11-16). Johannes het van dit alles 'n asemrowende voorskou gehad vanuit sy voorrysitplek in die pawiljoen van die hemel.

*Derde Seël (Openbaring 6:5-6): Die Swart Perd en Sy Ruiter met 'n Skaal in Sy Hand (200-250* na *Christus).*

Openbaring 6:5-6
*„En toe Hy die derde seël oopgemaak het, hoor ek die derde lewende wese sê: Kom kyk! En ek het gesien, en kyk, daar was 'n swart perd; en hy wat daarop sit, het 'n skaal in sy hand. En ek het 'n stem tussen die vier lewende wesens hoor sê: 'n Rantsoen koring vir 'n penning en drie rantsoene gars vir 'n penning; en moenie die olie en die wyn beskadig nie."*

Die swart kleur van die perd dui 'n tydperk van depressie en somberheid aan. *Die skaal* beteken belastings. Al die oorloë en binnelandse stryd het die Ryk in groot geldelike moeilikheid gedompel. Die skaal was op die Romeinse muntstukke van daardie tyd afgebeeld, en dit was die kenteken van die ontvanger van belastings. Waar daar geen geld beskikbaar was nie, was die belasting in die *vorm* van goedere ingevorder, en dan op die skaal afgeweeg. Hierdie invorderaars van belasting word gewaarsku om nie oneerlik te wees met die afweeg van die olie en die wyn nie. Die woord „beskadig" in v.6 is van die Griekse woord „adikeo" vertaal en dit beteken om verkeerd te doen of om onreg te pleeg. (Sien Young's Anal. Conc.)

Dit word deur die Geskiedenis bevestig dat een van die hoof oorsake van die agteruitgang van die Romeinse Ryk oormatige belasting was. Dit het tot depressie gelei en die verarming van die boere gemeenskap wat die ruggraat van die eens trotse Romeinse Staat was.

*Vierde Seël (Openbaring 6:7-8): Die Vaal Perd met die Dood as sy Ruiter en die Doderyk as sy lyfwag. (250-300 na Christus).*

Openbaring 6:7-8
*„En toe Hy die vierde seël oopgemaak het, hoor ek die vierde lewende wese sê: Kom kyk! En ek het gesien, en kyk, daar was 'n vaal perd. En hy wat daarop sit, sy naam is die dood, en die doderyk het hom gevolg. En aan hulle is mag gegee oor die vierde deel van die aarde om dood te maak met swaard en hongersnood en pes deur die wilde diere van die aarde."*

Die *„doderyk"* hier is vertaal uit die Grieks „hades" en beteken die plek van die ontslapenes. Die ruiter, die Dood, is dus die agent, en

al die dooies die resultaat van sy bedrywighede gedurende hierdie tydperk.

Die vaal perd dui die dood en verval aan en stel die naderende ineenstorting en verbrokkeling van die Romeinse Ryk voor. Die dood het letterlik tien duisende van haar burgers as slagoffers opgeeis deur middel van oorloë, peste en wilde diere.

Die Geskiedenis vertel ons dat dit letterlik so vervul is gedurende die laaste helfte van die derde eeu. Gibbon, die geskiedkundige, skryf in sy *Decline and Fall of the Roman Empire* dat peste (plae) sonder onderbreking in elke provinsie, stad en amper elke familie in die Romeinse Ryk, gewoed het. Daar was sommige tye waarin daar tot 5 000 per dag in Rome gesterf het. Namate die bevolking uitgedun geraak het, in gelyke mate het die wilde diere toegeneem en sodoende die laaste gedeelte van vers 8 letterlik vervul dat sommige deur die wilde diere van die aarde (Romeinse aarde) doodgemaak sou word.

*Vyfde Seël (Openbaring 6:9-11): Heidense Rome Martel die Christene. (303-313 na Christus).*

Openbaring *6:9-11*
*„En toe Hy die vyfde seël oopgemaak het, sien ek onder die altaar die siele van die wat gedood is terwille van die woord van God en die getuienis wat hulle gehad het. En hulle het met 'n groot stem uitgeroep en gesê: Hoe lank, o heilige en waaragtige Heerser, oordeel en wreek U nie ons bloed op die bewoners van die aarde nie? En aan elkeen van hulle is wit klere gegee; en aan hulle is gesê dat hulle nog 'n klein tydjie moes rus totdat ook hulle medediensknegte en hulle broeders wat nog gedood sou word soos hulle, voltallig sou wees."*

Die perde is verby. Dit beteken dat die eenheid van die Romeinse Ryk tot niet is. Van nou af is die Ryk verdeel onder verskeie van die generaals met Diocletian aan die hoof. Hierdie seël stel die klimaks voor van die vervolging van die Christene deur Heidense Rome. Dit was die laaste tien jaar, waarin Diocletian, Maximian en Galerius saamgespan het om hulle sukses te vier oor die algehele vernietiging van die „Christelike bygeloof". (Dit klink baie na die

Kommuniste se benaming van die Christelike Geloof as die opium van die volk.) Die *Smirna* Kerk-tydperk van Openbaring 2:8-11 dek hierdie selfde periode. Liewer as om aan heidense plegtighede deel te neem, het menigtes die dood en openbare marteling verkies; sodoende het hulle letterlik die dood gesmaak „terwille van die woord van God en die getuienis wat hulle gehad het".

Baie Christene het in die Katakombes geskuil. Hierdie lang, kronkelende onderaardse doolgange was omtrent 8 tot 10 voet hoog en het in alle rigtings vir baie myle ver vertak, reg onder die Stad van Rome en sy omgewing. Daarin het duisende van Christene gelewe, gesterwe en is daarin begrawe. Hulle het hierdie plekke vir ongeveer 200 jaar as hulle skuilplek gebruik" *(Augusta Cook in Light from Patmos).*

Hierdie vervolginge het selfs tot sover as die Britse Eilande gestrek - nog 'n bewys dat Brittanje een van die eerste lande was wat die Evangelie ontvang het. Die dood van die Britse martelaar Alban is byvoorbeald in die geskiedrolle opgeteken. Hy was 'n heiden, maar is deur 'n Christen vriend tot Christus bekeer. Hy was deur 'n Romeinse regter beveel om sy geloof te herroep en om wierook ter ere van die heidense gode te brand. Hy het geweier. Dit word verhaal dat die een wat hom tereggestel het, so aangegryp was deur sy geloof en moed, dat hy gesmeek het om in sy plek te sterf, en as dit nie toegelaat kon word nie, om saam met hom te sterf. Aan laasgenoemde versoek is voldoen. Alban en sy nuwe bekeerling is beide onthoof terwille van Christus. *Die dorpie St Alban is na hom vernoern.*

Selfs kinders het in daardie dae terwille van hulle geloof gesterf. Die aandoenlike verhaal van Cyril, die seuns-martelaar, is een van baie. Hy het in die tyd geleef toe Valerian Keiser was, amper 300 jaar na Christus. Dit is nie bekend hoe Cyril die eerste keer van ons Here Jesus Christus gehoor het nie. Hy het heidense ouers gehad wat hom uit hulle huis uitgejaag het omdat hy nie die heidense gode wou aanbid nie. Al was hy maar net 'n seun van ongeveer 13 of 14 jaar oud, het hy nie geweifel nie, maar trou gebly tot op die einde: Hy was gevange geneem en voor die Romeinse Regbank gestel. Sy hande was vasgebind, maar hy het sonder vrees voor die regter gestaan, terwyl hy vir hom gesê het dat hy sou sterf indien hy vir

Christus nie prysgee nie. Hy het geantwoord: „Ek is nie bang om te sterf nie, want die dood sal my net na 'n beter lewe voer. As julle my doodmaak sal ek na my huis in die hemel gaan, na die heerlike stad.” So het hierdie jeugdige martelaar dan sy jong lewe neergelê en is hy saam met duisende ander in die Huis Daarbo versamel.

*Vers 9*
Met wat 'n meesterspen skilder die beskrywing van die oopmaak van die *vyfde seël* nie vir ons die martelaarstydperk met net hierdie paar woorde „sien ek onder die altaar die siele van die wat gedood is ...” nie, die wat gesterf het „terwille van die Woord van God en die getuienis wat hulle gehad het". Dit beskryf vir ons die marteldood van tienduisende in daardie donker en troebel dae, toe die Heidense Romeinse Ryk die grootste gedeelte van die destyds bekende wêreld beheer het, en die dissipels van Christus vervolg het. Hulle het die Christene gehaat omdat hulle daarop gewys het dat die heidense gode vals gode was, en dat Jesus die Christus die spoedig komende koning was, (die meeste van die Christene van daardie dae het verwag dat Jesus in hulle leeftyd sou kom - sien vers 10 en 2.Thess. 2), en ook omdat hulle hulself van die heidene afgesonder het en niks met hulle heidense praktyke te doen wou hê nie. (Lees Gibbon).

Maar waarom word daar van die martelare gepraat as „onder die altar”? (v.9). Lees *Levitikus 4:7:* „Ook moet die priester van die bloed stryk aan die horings van die altaar van die reukwerk van speserye, wat in die tent van samekoms is, voor die aangesig van die HERE; en hy moet al die orige bloed van die bul vergiet aan die onderkant van die brandofferaltaar wat by die ingang van die tent van samekoms is.”

Dit het verwys na die offerande van die Tabernakel en Tempel.

Die bloed van die offerdiere was uitgegiet onder die koper altaar van offerande. Daarom toon die *Vyfde Seël* vir ons die martelare „onder die altar”, in dieselfde posisie as waar die bloed van die offerdiere uitgegiet was. Waarom? Omdat hulle marteldood - hulle lewens wat hulle terwille van Christus afgelê het - 'n offerande van liefde, geloof en trou aan God was. In wat 'n wonderbaarlike lig stel die Vyfde Seël dan nie die martelaatskap van daardie eerste Christene nie!

Die oopmaak van hierdie seël bevestig ook vir ons die wonderlike Waarheid dat diegene wat in Christus sterf, heengaan om *met* Christus te wees, lewendig, in hulle volle bewussyn en met al hulle herinneringe en hulle denk- en verstandsvermoëns onaangetas deur die dood. Lees self: Filippense 1: 21-24; 2 Kor. 5:1-8; Matt. 22:32.

Vers 10
Lees Genesis 4:10: „En Hy (die HERE) sê: Wat het jy gedoen? Die stem van die bloed van jou broer *roep* na My van die aarde af.” Ja, ons kan waarlik vra, hoe lank? As antwoord hierop ontvang hulle *wit klere wat spreek* van volmaakte versoening in Jesus; dit is klere van lig, die gewaad van onsterflikheid, die kleredrag van die Komende Koninkryk. Halleluja!

In *Vers 11* word hulle vertel dat die getal van die martelare nog nie voltallig is nie. Voor hulle uit strek nog die lang eeue van vervolging onder die *Pouse,* van komende geslagte, waarin nog baie meer hulle getuienis sal moet verseël met hulle bloed, as selfs in die dae van die Heidense Romeinse Ryk. En selfs met dit is die lys nog nie voltallig nie. Die Roomse Kerk doen *vandag nog* presies dieselfde ding net waar sy die geleentheid kry, soos bewys kan word deur die marteldood wat Protestante ’n paar jaar gelede in Colombië in Suid--Amerika moes sterf.

En ook met dit is dit nog nie al nie. Die Bees van die moderne Ismes, en veral Kommunisme, het ook in *ons leeftyd op* die toneel verskyn. Tienduisende is alreeds en word nog steeds terwille van hulle geloof vermoor, selfs *nou,* terwyl ons in die Weste omdat ons Israel is, die vryheid van aanbidding wat ons geniet, as somaar vanselfsprekend aanneem. O ja, dit kom nog na ons toe ook, en die laaste aantalle om die ranglys van martelare *onder die altaar* te voltooi, sal ook uit ons geledere afgetel word. Is u gereed, indien u een van hulle is, *of* sal u u geloof verloën? Onthou die belofte in Openbaring 2:10,11: „ ... Wees getrou tot die dood toe, en Ek sal jou die kroon van die lewe gee. Wie 'n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê. Die wat oorwin, sal deur die tweede dood geen skade ly nie.”

*Die Sesde Seël (Openbaring 6:12-17): Rome Verbrokkel - Die Einde van Heidense Opperheerskappy (313-395 na Christus).*

Openbaring 6:12-17

*„En ek het gesien hoe Hy die sesde seël oopgemaak het, en kyk, daar was, 'n groot aardbewing; en die son het swart geword soos 'n harige sak,* en *die maan het geword soos bloed; en die sterre van die hemel het op die aarde geval, soos 'n vyeboom wat deur 'n groot wind geskud word, sy navye laat afval; en die hemeI het weggewyk soos* 'n *boek wat toegerol word, en al die berge en eilande* is uit *hulle plekke versit; en die konings van die aarde en die grotes en die rykes en die owerstes oor duisend en die magtiges en al die slawe en al die vrymense het hulle weggesteek* in *die spelonke en in die rotse van die berge, en vir die berge en die rotse gesê: Val op* ons en *verberg ons vir die aangesig van Hom wat op die troon sit,* en *vir die toorn van die Lam; want die groot dag van sy toorn het gekom, en wie kan bestaan?"*

Vers 12-13
Die "aardbewing" hier, is simbolies en beteken dus *'n politieke aardbewing.*

Die „son ... maan ... en sterre" stel die Romeinse Heersers soos byvoorbeeld die Keisers en hulle onderhorige amptenare voor. Lees bietjie *Genesis 37.9-11:* „Daarna het hy (Josef) nog 'n ander droom gehad en dit aan sy broers vertel en gesê: Kyk, ek het nog 'n droom gehad - die son en die maan en elf *sterre* het hulle voor my neergebuig. Toe hy dit aan sy vader en sy broers vertel, het sy vader hom hard bestraf en aan hom gesê: Wat is dit vir 'n droom wat jy gehad het? Moet ons werklik kom, *ek* en jou *moeder* en jou *broers,* om ons voor jou na die aarde neer te buig? En sy broers was afgunstig op hom, maar sy vader het die saak in gedagte gehou." En ook *Daniël 8:*9-11: „En uit een van die het 'n horing, eers klein, uitgekom, maar dit het baie groot geword na die suide en na die ooste en na die Pragtige Land toe. En dit het groot geword tot by die leër van die hemel en het sommige van die leër naamlik van die *sterre,* op die aarde laat val en hulle vertrap. Selfs tot by die Vors van die leër het dit groot geword, sodat die voortdurende offer Hom ontneem en sy heilige woning neergewerp is." In hierdie laaste teks was dit Antiochus Epifanes wat die *heersers* van die lande in die Nabye-Ooste na die dood van Alexander die Grote in 323 v.C. omver gewerp het.

Vers 14
Dit beteken die politieke hemel van sterre, son, maan, ens., waarna in die vorige twee verse verwys is. Die berge en eilande stel koninkryke voor in profetiese taal.

Vers 15-16
Die Christen-martelare het natuurlik die Woord in die Krag van die Heilige Gees verkondig en magtig voor die heidene getuig en hulle ernstig gewaarsku *teen* die Toorn van God wat aan die kom was. Deur hulle getuienis het die heidene geweet van die Dag van Afrekening wat sou kom, tensy hulle tot inkeer kom.

U kan uself voorstel hoe die heidene hierdie waarskuwings verwerp het en die Christene uitgelag het terwyl hulle, die heidene, lekker veilig vanuit die beskutting van die pawiljoene gesit en toekyk het hoe die wilde diere die Christene in die arenas verskeur, of hoe *hulle* deur die tonge van vuur aan die brandstapels verteer word.

En nou, toe hulle „politieke hemele", wat *vir* hulle so veilig en ewigdurend gelyk het, begin intuimel, het hulle skielik die waarskuwings onthou wat *die* Christene aan hulle gegee het. Helder voor hulle herinnering het die moed en bo-natuurlike krag van die martelare gekom, en van hoe hulle sonder vrees die dood tegemoet gegaan het.

Alle mense sonder God is bygelowing en vrees die dood. Met hierdie herinneringe in hulle gemoed, het hulle begin paniekerig word toe hulle begin dink aan die waarskuwings van die Christene, toe *hulle* regering begin ineenstort. Onthou dat dit *hulle,* die konings van die aarde, die grotes en die rykes en die owerstes ens. (v.15) was, wat gesê het: „ ... berge, rotse, val op ons ... want die groot dag van sy toorn het gekom" (v.16,17).

Ons sal verderaan sien hoedat hierdie selfde heidene lateraan van die bene en persoonlike besittings van die martelare begin *opgrawe* het om dit te vereer en te aanbid en om hulle „heiliges" te noem.

Die intuimeling van die „hemele" van die Heidense Romeinse Ryk het as volg geskied: (Onthou dat Johannes dit „gesien" gebeur het by wyse van 'n voorskou in die gees, *200 jaar* voordat dit plaasgevind het). Die Romeinse Keiser, Diocletian, tesame met ander

heersers wat hy in sy Ryk aangestel het, het die Christene verskriklik vervolg en daarmee gespog dat hy selfs die Naam van Christus sou uitwis. Die bevolking van Italië, wat swaar gebuk gegaan het onder sy wanbestuur en wreedheid, het Konstantyn wat toe die Keiser van die Oostelike helfte van die Romeinse Ryk in 306 A.D. geword het, gesmeek om hulle te kom bevry. Onthou ons het u vertel dat die moeder van Konstantyn, Helena van York was, en dat sy 'n Christen was en hom dus 'n Christelike opvoeding moes gegee het.

Hy het aan hulle versoek voldoen. Dit word vertel dat terwyl hy op pad was om hulle te gaan bevry, hy 'n wonderlike droom gehad het. Hy het gedink hy sien die eerste twee letters van Christus in Grieks, dit is X (Chi) en R (Rho) en bokant hulle was die woorde geskryf: *„In Hoc Vinces",* wat beteken: „Hiermee sal jy oorwin". Hy het dadelik die teken van die Kruis op sy vaandels laat borduur, en op al die skilde van sy manskappe. Aldus toegerus het hy met sy leër opgeruk na Rome, en in die beroemde slag van die „Brug van Milvian" die leër van Diocletian verslaan. Dit was in Oktober 312 A.D. In die volgende jaar het hy die Edik van Milaan uitgevaardig, waarin vryheid van geloof aan die Christene toegeken is.

En so het daardie verskriklike tydperk van martelare geëindig. Wat het met Diocletian en sy trawante gebeur? Hulle was vreesbevange, net soos die Sesde Seël dit uitbeeld. Diocletian was so verskrik dat hy van sy verstand af geraak en gesterf het. Maximian het selfmoord gepleeg. Galerius het 'n sielewroeging van selfverwyt gehad en aan 'n verskriklike siekte gesterf. Wat 'n sege was dit nie vir die vervolgde Christene nie; wat 'n eer en heerlikheid aan die Lam van God!

Konstantyn het 'n groot en magtige Keiser van 'n verenigde Ryk geword en Rome het 'n wonderlike geleentheid gehad om haar tot God te bekeer. Maar sy het dit nie gedoen nie, en in die jaar 476 A.D. het die hele Romeinse Ryk verbrokkel.

Hierdie ineenstorting het in die jaar 395 A.D. begin toe die Romeinse Ryk in twee dele verdeel is wat mekaar teengewerk het; die Westelike helfte het onder Honorius gestaan en die Oostelike helfte onder Arcadius.

Met die beëindiging van die *Sesde* Seël en die Konstantyn- „aard-bewing" het die Romeinse Ryk dus nie finaal van die toneel verdwyn nie. Hierdie finale verdwyning sal ons gedurende die periode van die *Sewende Seël sien,* vanaf Hoofstuk 8 en verder. Gedurende hierdie Seël verskyn daar sewe *engele wat „Sewe* Basuine" blaas.

# Hoofstuk 7

*Die Verseëling van die Twaalf Stamme van Israel en Hoofstuk 8:1-6 Die Inleiding tot die Sewe Basuine*

In Openbaring Hoofstuk 6 het ons die *eerste ses seëls* behandel. Die sesde seël het die *begin* van die verbrokkeling van die Romeinse Ryk beskryf. *Die finale* verdwyning sal egter eers gedurende die tydperk van die *sewende seël* voltooi word. Ons lees egter eers van die oop*breek* van hierdie laaste seël in Hoofstuk 8.

Die hele Openbaring Hoofstuk 7 is tussen die 6de en die 7de seël geplaas. Wanneer ons die gekonsentreerde vorm waarin hierdie Boek geskryf is, in aanmerking neem, sal ons onmiddelik die groot belangrikheid besef van dit wat in Hoofstuk 7 vir ons beskryf word.

Soos ons *alreeds* in die vorige studies verduidelik het, was die Huis van Israel, of die Tien Stamme, in die dae van die Apostels in wat vandag bekend staan as Klein-Asië. Volgens die Joodse Geskiedskrywer Josephus, was hulle „'n ontelbare groot menigte".

Dit moet ook onthou word dat daar maar net omtrent vyftig duisend van die Huis van Juda (die Twee Stamme) uit die Babiloniese Ballingskap na Jerusalem onder Esra en Nehemia teruggekeer het. Die oorgrote meerderheid het so welvarend in Babilon geword, dat hulle besluit het om nie terug te keer nie. Daar is heelwat historiese bewys dat groot getalle van hulle naderhand in dieselfde rigting as die Tien Stamme begin beweeg het.

Gedurende die eerste *paar* eeue het hierdie Israeliete die „woeste wildernis van Europa", soos dit toe was, begin binnetrek. Ons in Suid-Afrika sal dit vir onsself goed kan voorstel, want ons eie Voortrekkers het ook net so die woeste binneland, soos dit in hulle tyd was, van die Kaap, die Oranje-Vrystaat, Transvaal, en Natal ingetrek.

Baie net soos die Voortrekkers van Suid-Afrika, het die Israeliete ook in verskillende groepe of „trekke" verdeel. Gedurende die verloop van die eeue het hulle duisende myle van mekaar geskei geraak, namate hulle dwarsoor die hele Europa uitgesprei het. Sommige van hulle het selfs sover getrek as die gebied wat vandag

as Rusland bekend staan, en hulle nakomelinge kan vandag nog onder die Wit Russe aangetref word.

Hulle het natuurlik heeltemal onbewus begin raak van hulle eie ware identiteit, soos die Profeet Hosea voorspel het: „En Hy het gesê: Noem hom LO-Ammi, want hulle is nie My volk nie, en Ek sal nie julle s'n wees nie.” (Hosea 1:9). Dit sou net tydelik wees, want God het beloof dat met die Volheid van die tyd sou hierdie beloftes vervul word: „Nogtans sal die getal van die kinders van Israel wees soos die sand van die see, wat nie gemeet en nie getel kan word nie; en in plaas dat aan hulle gesê word: Julle is nie My volk nie - sal aan hulle gesê word: Julle is kinders van die lewende God. Dan sal die kinders van Juda - twee Stamme - en die kinders van Israel - tien Stamme - almal saam vergader en vir hulle een hoof aanstel en uit die land optrek; want groot is die dag van Jisreël! En in die dag, spreek die Here, sal jy My noem: My man; en jy sal My nie meer noem: My Baäl - d.i. my heer-nie. En Ek sal My met jou verloof tot in ewigheid en My met jou verloof in geregtigheid en in reg en in goedertierenheid en in barmhartighede. En Ek sal My met jou verloof in trou; dan sal jy die HERE ken.” (Hosea 1:10-11; 2:15,18,19).

Deur die Profeet Amos het God ook belowe dat hulle nooit blywend hulle identiteit sou verloor nie: „Want kyk, Ek gee bevel en sal die Huis van Israel (Tien Stamme) onder al die nasies skud soos 'n sif geskud word, maar daar sal *geen korrel op die grond val nie.”* (Amos 9:9).

## NUWE NAME

Hierdie verskillende groepe waarin Israel verdeel het, het in nuwe nasies met nuwe name ontwikkel. Sommige van die name is die volgende: Sakae („Saxons"), Cimmeriërs, Scithiërs (Vgl. Kol. 3:11), Getae, Massagetae, Gothe, Visigothe, Ostrogothe, Cymbriërs, Kelte, Noormanne, Dene, Vikinge, Angli en baie meer. Hierdie verskillende „nasies" het dikwels teen mekaar geveg wanneer hulle belange gebots het, alhoewel hulle familie was van mekaar sonder dat hulle dit geweet het. Dit is vandag maar nog dieselfde tussen hulle heden-daagse nakomelinge soos ons hulle onder die Westerse Nasies

vind.

Al hierdie mense was oorwegend van die Nordiese tipe, langkoppig, Iigte bloesende gelaatskleur, ligte hare en blou oë. Die Gote byvoorbeeld staan bekend in die Geskiedenis vir hulle kuisheid, en godsdienstigheid volgens hulle eie geloofsbeskouing, en vir hulle goeie behandeling van hulle Romeinse onderdane.

Die term blou bloed (Engels: „blue blood”) byvoorbeeld, wat koninklike herkoms aandui het sy oorsprong in die geskiedenis van die Gote op die volgende interessante manier: Soos ons almal weet uit die Geskiedenis, het die More met hulle donker velle Spanje verower en vir baie geslagte beset en sodoende hulle onuitwisbare stempel op die land nagelaat in die donker vel en oë en gelaatskleur van 'n groot gedeelte van die Spaanse Volk. Ons sien ook die Moorse invloed in die Spaanse boustyl. In die rondbeweeg van .,Israel”, onder haar verskillende nuwe name, dwarsoor die hele Europa, het hulle een tak, die Gote, ook Spanje binnegedring. Die inwoners van die land moes gou erken dat die Gote 'n baie meer verhewe ras was as hulle self, vanweë hulle hoë morele beginsels, hulle Godsdienstigheid, hulle kuns, argitektuur, en so meer. En omdat hulle so lig was van kleur het hulle bloed blou deur hulle are vertoon. Die Spaanse bevolking het dit toegeskryf aan hulle adellike karakter en dit genoem die „Sangre Azul” - die mense met die „blou bloed”. Vandaar die naam „blou bloed” vir mense van koninklike afkoms („Blue Blood” in Engels).

Net so het 'n ander deel van Israel oorsee deur die Middellandse See beweeg, en op baie plekke langs die kus nedersettings gestig. Hulle het selfs deur die Poorte van Hercules (die Gibraltar van vandag) beweeg na Spanje en selfs so ver noord as Ierland en die Britse Eilande. Daar is dokumentêre bewys dat die Israeliete die ou Stad Troye gestig het en dat die beroemde dapper Spartane Israeliete was. Die Korinthiërs, aan wie Paulus twee van sy Sendbriewe geskryf het, was Istaeliete. Lees byvoorbeeld hierdie gadeelte:

„Want ek wil nie hê, broeders, dat julle nie sou weet nie dat *ons* vaders almal onder die wolk was en almal deur die see deurgegaan het, en almal in Moses gedoop is in die wolk en in die see, en almal

dieselfde geestelike spys geëet het, en almal dieselfde geestelike drank gedrink het, want hulle het gedrink uit 'n geestelike rots wat gevolg het, en die rots was Christus.” (1 Kor. 10:1-4). Hier noem Paulus diegene wat deur die see gegaan het *(die letterlike* Israel het deur die see gegaan en nie 'n „geestelike” Israel nie) die „vaders” van hierdie Korinthiërs aan wie *hy skryf.*

Dit is 'n geskiedkundige feit dat Brutus, na die val van Troye, na Brittanje gegaan het en daar die Stad London gestig het, hy het dit eers die Nuwe Troye genoem. Paulus was van plan om na Spanje te gaan (Rom. 15:24, 28) en daar is geskiedkundige bewys dat hy ook die Britse Eilande besoek het. Die Skotte maak daarop aanspraak dat hulle van die Stam van Juda afstam - u vind dit in hulle beroemde Verklaring van Onafhanklikheid in die jaar 1320 A.D. („Declaration of Independence”). Hier volg 'n kort uittreksel: - „Ons weet volgens ou Dokumente en Argiewe dat hierdie nasie, nadat dit uit Skithië gekom het, en daarna vir baie eeue in Spanje gevestig was, uit daardie gebiede weggetrek het 1200 jaar nadat die Israeliete uit Egipte gekom het.”

Die Skotte en hulle taal is baie soos die Friese van Friesland in die noorde van Holland. Welbekende wetenskaplikes beweer dat as 'n mens die gemiddelde Skotsman, Hollander, Ier, Deen, Engelsman, Sweed, Noorweër, Wes-Duitser, Noord-Fransman, Noord-Belg, ensovoorts, neem, en hulle dieselfde uniform laat aantrek, en langs mekaar laat staan, sal jy hulle nie van mekaar kan onderskei nie. Hulle is almal verwante volkere wat in Wes- en Noorwes-Europa vanuit die „wildernis” van Europe aangeland het. Ons glo dat hulle die Stamme van Israel is, wat onbewus van hulle eie identiteit geraak het, en onder ander name bekend geword het. Maar hulle het nooit vir God verlore geraak of vir Sy Doel met hulle nie, want hulle roeping is nog nie vervul nie, en hulle opgelegde taak nog nie voltooi nie. Ons behandel hierdie belangrike onderwerp volledig in ons reeks oor die *Verlore tien Stamme van Israel.*

Met hierdie baie kort skets van hierdie geweldige groot en uiters belangrike onderwerp as agtergrond, sal ons nou oorgaan tot die verklaring van die Sewende Hoofstuk van Openbaring, wat as 'n magtige parentese (tussenvoeging) staan tussen die oopmaak van die *Sesde* en die *Sewende Seëls.*

## HOOFSTUK 7:1-3

*„En na hierdie dinge het ek vier engele op die vier hoeke van die aarde sien staan, en hulle het die vier winde van die aarde vasgehou, sodat geen wind sou waai op die aarde of op die see of teen enige boom nie. En ek het 'n ander engel sien opkom van die opgang van die son, met die seël van die lewende God; en hy het met 'n groot stem geroep na die vier engele aan wie dit gegee is om die aarde en die see te beskadig en gesê: Moenie die aarde of die see of die bome beskadig voordat ons die diensknegte van onse God op hulle voorhoofde verseël het nie."*

Die waai van wind in Profesie spreek altyd van oordeel. Ons *het* dit ook in Openbaring 6:13 gesien. Daniël 7:2 spreek ook van die *vier* winde in verband met oordeel. Die „aarde" hier is die „Romeinse aarde" van die Romeinse Ryk van daardie tyd wat oor 'n baie wye gebied gestrek het, selfs so ver noord as die Britse Eilande. Die „see" stel weer die mensdom van die aarde voor in al sy rusteloosheid net soos die see met sy branders en golwe. (Lees Openbaring 17:15; Dan. 7:1, 2; Jesaja 17:12). In hierdie teksverband stel dit dus die volkere en nasies en tale binne die Romeinse „aarde" of Ryk voor. Bome stel ook nasies voor in Profetiese Taal - lees Lukas 21:29-31.

Die engel wat vanuit die ooste (opkom van die opgang van die son), v.2, gekom het met die seël van die lewende God, was niemand anders nie as onse Here Jesus self, Wat 'n wakende oog oor Israel hou. Sien Mal. 4:2; Ex. 14:19; 23:20, 23; 32:34; 33:2. Ons het ook in Openbaring 5 gesien dat die Here Jesus alleen waardig was om die Boek met die Sewe *Seëls (vgl.* Op. 7:2) uit die hand van Hom wat op die troon sit te neem, en oop te maak.

'n Seël is 'n teken van beskerming maar ook van bedekking of geheimhouding. In die ou tyd was die slawe altyd in hulle voorhoofde gemerk met die seël van hulle eienaars. (Lees ook Efesiërs 1:13).

## DIE VIER WINDE

Die vier winde was die vier invalle deur die „barbare" (so was die nasies wat die Romeinse Ryk vanuit die Ooste en Noorde

binnegeval het, deur die Romeine genoem) wat uiteindelik sou uitloop op die algehele vernietiging van die mag van die eens trotse Romeinse Ryk, en haar verbrokkeling as 'n politieke entiteit. Dit sal in volledigheid aan die lig kom wanneer die *eerste* vier *basuine* van die *Sewende Seël* begin blaas.

Hulle is: Die inval van die *Gothe* onder *Alaric;* die inval van die *Vandale* onder *Genseric;* die van die Hunne onder *Attila;* en die van die *Heruli* onder *Odoacer.* Hierdie invalle *het* gekom van die diep hinterland van Oos-Europa waar die Asiatiese Mongoolse hordes begin stoot het na die Weste toe. Die nasies en groepe wat dan in hulle pad was het ook voor hulle uit weswaarts begin druk, en sodoende in botsing begin kom met die Romeinse Ryk. Maar tussen hierdie oorlogsugtige stamme vanuit die Ooste, en Rome in die Weste, het die Stamme van Israel (onbewus van hul identiteit) hulself bevind.

As ons Here Jesus, die „Engel wat opkom van die opgang van die son" (Hfst. 7:2), nie die vier engele beveel het om die „wind" vas te hou nie (die invallende hordes vanuit die Ooste), sou Israel vernietig of verstrooi gewees het, en haar God-gerigte „trek" oor Europa onderbreek gewees het. Hierdie „winde" was dus net lank genoeg vasgehou totdat die 12 Stamme uit die gevaargebied (sone) kon kom. Een van die invallende groepe, die Gote, was selfs vanself 'n Israelgroep. Dit sou dus die beweging van hulle broers in die war gebring het as hulle aanval nie 'n bietjie teruggehou was nie.

Die Geskiedenis wys vir ons hoedat die beweging van die Gote na die Weste *weer* op hulle beurt genoodsaak was vanweë die druk op hulle deur die Asiatiese hordes vanuit die Ooste. (Net soos hulle nou in ons tyd 1917- 68 weer druk). Sodoende het 'n liefdevolle Hemelse Vader selfs die „winde" van teëspoed gebruik om Israel te blaas tot in haar bestemde plek in die Kuslande van Wes-Europa. Lees verseker die volgende in u Bybel: 2 Sam. 7:10; Jes 41:1; 49:1, 3, 5-8. Net so sal hierdie selfde „winde" in ons tyd deur God gebruik word om ons as die Volk van God finaal te „blaas" totdat ons in die bestemde Koninkryk van God op aarde gevestig is met Jesus as Koning. Die Geskiedenis (wat eintlik maar die verhaal is van die Stryd tussen God en Satan) het 'n kringloop wat amper angswekkend spookagtig en geheimsinnig sou wees, as ons die

Plan van God met die wêreld nie geken het nie.

## HOOFSTUK 7:4-8. DIE TWAALF STAMME VAN ISRAEL

*„En ek het die getal van die verseëldes gehoor: honderd-vier-en - veertigduisend verseëldes uit al die stamme van die kinders van Israel - uit die stam van Juda twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Gad twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Aser twaalf-duisend verseëldes; uit die stam van Naftali twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Manasse twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Simeon twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Levi twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Issaskar twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Sebulon twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Josef twaalfduisend verseëldes; uit die stam van Benjamin twaalfduisend verseëldes."*

Hier word al (v.4) die twaalf stamme genoem en 12 000 van elk, altesaam dus 144,000. Sommige Bybelstudente glo dat die woord „Manasse" in vers 6 'n fout in die teks is, en moes „Dan" gewees het. Manasse was een van die seuns van Josef, en is dus alreeds saam met Josef ingesluit in vers 8 en is dus oorbodig hier in vers 6. Die twee seuns van Bilha, die slavin van Ragel, was Naftali en Dan soos in Genesis 46:23-25. Dan moes dus in vers 6 op Naftali gevolg het, en nie Manasse nie. Let weer *op „al* die stamme van die kinders van Israel" van vers 4.

Die feit dat die stamme elkeen op hulle naam genoem word, is 'n duidelike bewys dat dit dui op die *Volk* Israel en nie op die Kerk nie. Die getal 12,000 is simbolies, net soos die 1500 myl (12,000 furlongs in Engelse Bybel) van die Nuwe Jerusalem simbolies is. In die Heilige Skrif dui twaalf volmaaktheid in bestuur of regering aan. Dit beteken dus dat God Sy belofte van Amos 9:9 aan Israel nakom, en dat dieselfde Engel Wat Israel deur die woestyn na Kanaän gelei het, nou ook vir Israel lei en beskerm terwyl sy op pad is deur die wildernis van Europa. Satan het nog altyd probeer om God se volk te vernietig, maar onse God is 'n Verbondhoudende God.

## DIE HORDES VAN DIE OOSTE

Die hordes van die „OOSTE" maak hulself weereers in ons tyd klaar

vir 'n massa aanval op die Westerse Christelike Beskawing ten einde die oprigting van die Koninkryk van God op aarde te dwarsboom en voor te spring. Satan *weet* dat al die Profete die woorde van die engel Gabriël aan Maria bevestig, toe hy vir haar gesê het „ ... Hy sal groot wees en die Seun van die Allerhoogste genoem word; en die Here God sal aan Hom die troon van sy vader David gee, en Hy sal koning wees oor die Huis van Jakob tot in ewigheid, en aan Sy Koninkryk sal daar geen end wees nie.” (Lukas 18:32, 33).

Maar dank die Heer die Bewaarder van Israel sluimer of slaap nie (Ps. 121:4). In die volgende hoofstukke sal ons sien hoedat Satan vir Rome onder die Pouse gebruik het in sy poging om die ware Israel van God te vernietig, maar dat God haar op 'n wonderbaarlike wyse bewaar en beskerm het.

## DIE HART VAN DIE PLAN VAN GOD: OPENB. 7:9-12

*„Na hierdie dinge het ek gesien, en kyk, daar was 'n groot menigte wat niemand kon tel nie, uit alle nasies en stamme en volke en tale; hulle het gestaan voor die troon en voor die Lam, bekleed met wit klere en met palmtakke in hulle hande en hulle het met 'n groot stem geroep en gesê: Heil aan onse God wat op die troon sit, en aan die Lam! En al die engele het rondom die troon en die ouderlinge en die vier lewende wesens gestaan, en hulle het voor die troon op hulle aangesig neergeval en God aanbid en gesê: Amen! Die lof en die heerlikheid en die wysheid en die danksegging en die eer en die krag en die sterkte aan onse God tot in alle ewigheid! Amen.”*

In hierdie verse word die *hart en siel* van die Plan van God met Sy verkiesing en beskerming van Israel geopenbaar. As 'n gevolg van God se verseëling van Sy Diensvolk en dat Hy hulle veilig deurgelei het tot in die kuslande van Wes- en Noordwes-Europa, het ons wat hier vir ons in verse 9-12 beskryf word, naamlik: Ontelbare menigtes *van alle* nasies het verlossing gevind en sekerheid verkry dat hulle sondes weggewas is deur die bloed van die Lam.

Israel in Wes- en Noordwes-Europa het die Christelike Geloof aangeneem, die Volke van die Reformasie (Hervorming) geword, en het die Evangelie begin uitdra, en doen dit nog steeds, tot aan die

uithoeke van die aarde; as gevolg hiervan is groot menigtes al deur die afgelope eeue heen gered. As God nie die 12 Stamme verseël het op die tydstip toe die Heidense Romeinse Ryk verbrokkel het voor die aanvalle van die hordes uit die Ooste nie, dan sou daar *geen* nasie *gewees* het om die Evangelie na *alle nasies* te neem nie. God het dit so verordineer dat Israel, en *geen ander nasie,* as nasie, dit sou doen nie. Sien *Genesis* 12:1-3; 22:18; Jes. 43:1-3,10-15, 21; 44:1, 2, 8 en nog baie ander verwante Skrifte.

Dit is dus geen wonder dat daar groot blydskap in die hemel was nie. Die palmtakke spreek van Oorwinning, vrede en rus. Lees self Levitikus 23:39-44; Sag. 14:16-19.

NA LEWENDE WATERFONTEINE: OPENBARING 7:13-17

*„Toe het een van die ouderlinge gespreek en vir my gesê: Hulle wat bekleed is met die wit klere, wie is hulle en waarvandaan het hulle gekom? En ek sê vir hom: My heer, u weet dit. En hy sê vir my: Dit is hulle wat uit die groot verdrukking kom, en hulle het hul klere gewas en hul klere wit gemaak in die bloed van die Lam. Daarom is hulle voor die troon van God en dien Hom dag en nag in Sy tempel; en Hy wat op die troon sit, sal Sy tent oor hulle oopspan. Hulle sal nie meer honger en nie meer dors hê nie, en nooit sal die son of enige hitte op hulle val nie; want die Lam wat in die middel van die troon is, sal hulle laat wei en hulle na lewende waterfonteine lei, en God sal alle trane van hulle oë afvee.”*

Hierdie gedeelte gee 'n algemene beskrywing van die geluksalige toestand van almal wat in die Here sterf. Dank God vir Johannes 3 vers 16! Prys die Heer dat dit nie Sy wil is dat *enigeen* moet vergaan nie, maar dat *almal tot* bekering moet kom.

Maar in 'n besondere sin verwys dit weereens na „Israel” (die *Volk),* wat maar altyd in die brandpunt van die stryd staan. Dwarsdeur die droewige geskiedenis van die wêreld, en vanaf die Eerste Koms van ons Here Jesus, was dit maar altyd grotendeels diegene vanuit „Israel” wat die Evangelie aangeneem en dikwels daarvoor betaal het met hulle bloed. God, deur Christus, gee dus aan hulle hierdie openbaring van geluksaligheid om hulle te bemoedig en te onderskraag. Deur Jesaja sê God vir Israel: … „Kan 'n vrou haar

suigling vergeet, dat sy haar nie ontferm oor die seun van haar skoot nie? Ofskoon hulle sou vergeet, nogtans sal Ek jou nie vergeet nie.” Lees Ps. 23:2; Jes. 49:8-16; Eseg. 34:23-30; Lukas 2:30-32; Hand. 13:46, 47 (uit Jes. 42:6,7); Openbaring 21:4.

Noudat die Heer aan ons geopenbaar het hoedat Hy die 12 Stamme van Israel sou bewaar, en met watter doel, word die oopmaak van die seëls in Hoofstuk 8 hervat. Onthou dat die sewende Seël *die laaste* is en ons dus sal neem van waar die sesde seël geëindig het tot aan die einde van hierdie Dispensasie of Bedeling. Maar uit die 7de Seël kom die *Sewe* Basuine, waarvan die sewende een weer die eindtyd meer in besonderhede dek. Uit die 7de Basuin kom weer die *Sewe Skale* (of *die* Laaste Plae) waarvan die laaste een wat die laaste gedeelte van die Eindtyd dek, maar net in nog groter besonderhede.

Ons sal dus van nou af aan *herhaaldelik ŉ* blik kry van die eindtyd, maar elke keer in groter *besonderheid.* Hoofstuk 11:15-19 sal ons dus na die Einde toe neem onder die *7de* Basuin. Hoofstuk 16:17-21 sal weer die Eindtyd vir ons beskryf onder die *7de Skaal,* maar in groter besonderhede as in Hoofstuk 11:15-19. Dan sal laastens Hoofstukke 17-19 vir ons die toneel van die afronding van hierdie Bedeling en die inlui van die Nuwe Orde in die fynste besonderheid duidelik maak.

Die SEWENDE SEËL dek Hoofstuk 8:1 tot Hoofstuk 11:19. Ons sal nou eers die eerste vier BASUINE soos ons dit in Hoofstuk 8 vind, behandel.

*Die Eerste Vier* Basuine:- *Die Omverwerping van die Westerse Gedeelte van die Romeinse Ryk deur die Gote, die Vandale, die Hunne en die Heruli A.D. 400-476.*

Hoofstuk 8:1
*„En toe Hy die SEWENDE SEËL oopgemaak het, kom daar stilte in die hemel omtrent 'n halfuur lank.”*

Verse 1-6 moet beskou word as die inleiding tot *al 7* die *Basuine* van die Sewende Seël wat nou op die punt staan om oopgemaak te word.

Die woord „hemel” in vers 1 beteken nie hier die verblyf van God daarbo nie. Die woord „hemel” het verskillende betekenisse in die Bybel. Paulus praat byvoorbeeld van die derde hemel in 2 Korin. 12:2 en Jesus praat van die hemel en die aarde wat nie sal verbygaan voordat alles nie vervul is nie (Matt 5:18). Ons moet altyd elke teks in sy verband neem.

Hemel hier in vers 1 beteken die heersende gesag van daardie tyd, dit wil sê die ou Romeinse Ryk. Die omverwerping van die Heidense godsdiens en geloof in die ou Romeinse Ryk toe Konstantinus die Christelike geloof aangeneem het, het vrede en stilte in die Ryk gebring, maar net vir 'n tydjie, ons teks sê „omtrent 'n halfuur lank” met ander woorde, dit het nie lank geduur nie. Die vreedsame stilte was gou oor.

In die laaste gesig het ons die „vier winde” gesien wat op bevel deur die vier engele teruggehou was. Ons het gesien dat die winde komende beroeringe oor die Romeinse „aarde” beteken het met haar volkere en nasies, maar dat dit teruggehou was totdat die Twaalf Stamme van Israel eers verseël was. Maar nou is die verseëling voltooi en die halfuur van stilte is verby.

Hoofstuk 8 Vers 2
*„En ek het die sewe engele gesien wat voor God staan, en sewe basuine is aan hulle gegee.”*

In Numeri 10:1-10 sien ons dat trompette in Israel geblaas was en vir watter doel. In Josua 6:4 sien ons dat *sewe* ramshorings geblaas is toe Israel rondom Jerigo gemarsjeer het totdat dit op die sewende dag geval het.

Die basuine in die hande van die engele het aangedui dat moeilike tye van oorlog aan die kom was, en dat dit Israel sou dwing om voorwaarts te beweeg. Die Bybelverklaarders wat die plek wat Israel in die Plan van God en dus in die Bybel inneem, nie ten volle raaksien nie, sal nooit die volle betekenis van die Bybel begryp nie; en diegene wat vashou aan die idee dat die Jood die volle Israel verteenwoordig maak net so 'n groot fout. Ook hier in Openbaring dus, moet Israel baie fyn in die oog gehou word. Hoofstuk 7 sal nie die name en getalle van die twaalf Stamme so noukeurig noem, en dat hulle so sorgvuldig verseël, of beveilig moet word nie, en dan in

Hoofstuk 8 niks met hulle te doen hê nie.

Die Romeinse „aarde" en sy volkere was heelwaarskynlik die „Jerigo" en die „Babilon" wat in die weg gestaan het van Israel se binnegaan en vestiging van God se Koninkryk op aarde.

Hoofstuk 8:3-6
*„En 'n ander engel het gekom en met 'n goue wierookbak by die altaar gaan staan, en baie reukwerk is aan hom gegee, om dit met die gebede van al die heiliges op die goue altaar voor die troon te lê; en die rook van die reukwerk het met die gebede van die heiliges uit die hand van die engel opgegaan voor God. En die engel het die wierookbak geneem en dit met vuur van die altaar volgemaak en dit op die aarde gegooi; en daar het stemme gekom en donderslae en weerligte en aardbewing. En die sewe engele met die sewe basuine het hulle gereed gemaak om te blaas."*

In sy boek The *Revelation Unveiled* skryf A. J. Ferris, B.A., as volg: „In hierdie verse lees ons van 'n voorlopige gesig (preliminary vision) waarin aan Johannes die grondoorsaak geopenbaar is van *die* sewe *oordele* wat nou op die punt staan om los te bars. In die Verbond onder die Wet het die Hoë Priester daagliks 'n vuurpan vanaf die Koper Altaar van Offerande in die Voorhof van die Tempel geneem en dit in die Heiligdom ingedra. Daar was aan hom 'n wierookbak gegee met spesiaal voorbereide wierook, en dit het voor die Voorhangsel gestaan wat die Allerheiligste plek afgesluit het, waarin die Versoendeksel was wat ook gedien het as die genadetroon van God (Lees Exodus 30:1-9; 35:21,28; 40:5,6; Lev. 16: 12,13; Hebreërs 9:1-5).

Terwyl die lieflike geur van die wierook opgestyg en deurgedring het deur die Voorhangsel tot in die Allerheiligste Plek tot in die teenwoordigheid van God, het die biddende Israeliete in stille aanbidding buitekant gewag vir die Priester om uit die Tempel uit te kom om hulle te seën met die antwoord op hulle gebede. Ons het 'n illustrasie hiervan in die Nuwe Testament in Lukas 1:9,10, waar ons lees dat die priester Sagaria, reukwerk in die Tempel gebrand het terwyl die hele menigte van die volk buite besig was om te bid op die uur van die reukoffer.

Die gedagte in Openbaring 8:3 is dat die engel die gebede van die

heiliges *by* die reukwerk moet voeg, sodat die gebede as 'n lieflike geur voor God moet opstyg. Vers 4 herhaal hierdie gedagte, naamlik dat, net soos die geur van die wierook uit die hand van die Hoë Priester opstyg, so moet dit die gebede indra in die teenwoordigheid van God. Dit openbaar dus die *doel van die reukwerk, naamlik om die gebede van die Volk deur die andersins ontoeganklike Voorhangsel tot in die teenwoordigheid van God te dra, en sodoende Sy seën* te *ontvang.*

Hieruit sien ons dat in hierdie tipe onder die Ou Verbond, die aanbidding en gebede van die volk nie vir God kon bereik en dus aangeneem en verhoor word, behalwe deur die bemiddeling van die Hoë Priester wat die heilige reukwerk met vuur gebrand het wat hy vanaf die vuur voor die Altaar geneem het nie.

In *die* Nuwe Verbond verteenwoordig hierdie engel in Openbaring 8, met die goue wierookbak by die altaar (sien v.3), die Man Christus Jesus, ons Hoë Priester, en *die enigste bemiddelaar tussen God en die mens. (1* Tim. 2:5). *Hy* alleen het deurgegaan deur die Voorhangsel tot in die teenwoordigheid van God, en is bekragtig deur die Heilige Gees - die vuur met die heilige reukwerk - om die gebede van die mense *voor* God aan te bied en vir hulle Sy genadige seëninge te verkry. (Lees Heb. 4:14-16; 7:19-28; 10:19-23).

Hierdie gesig (vision) in Openbaring 8 wys dus vir ons dat in die dae van die oopbreek van die *7de Seël,* was daar 'n oorblyfsel (remnant) van ware Christene wie se aanbidding van God aanneembaar voor Hom was deur hulle groot Hoë Priester, Jesus Christus „Wat altyd leef om vir hulle in te tree”.

Ons lees dan dat die engel hierdie selfde wierookbak geneem en met vuur vanaf die ewig brandende Koper Altaar gevul het, en toe die vuur op die aarde gegooi het. As oorsaak en gevolg het daar toe donderslae en weerligte gevolg, wat boodskappers was van storms wat op die punt gestaan het om oor die Romeinse Ryk los te bars wanneer die *sewe basuine agtereenvolgend sou begin blaas.*

Dit leer vir ons die les dat terwyl die middelaarswerk van Christus ons Hoë Priester seëninge vir die ware aanbidders gebring het, dat in teenstelling daarmee die oordele van God uitgegiet was op die

valse aanbidders wat nie die enige Bediening van Christus erken het nie. *Hierdie* selfde *vuur (dit is baie belangrik)* van die Heilige Gees wat die aanbidding van die getroue gelowiges aanneemlik gemaak het, en hulle geseën het, het die vloek en oordele van God op die valse aanbidders laat kom. In Openbaring 6 het ons gesien hoedat die gebeurtenisse van die *6de Seël* die val van die Heidendom uitgebeeld het, toe die Romeinse Ryk in naam tot die Christendom bekeer is. En tog het die Kerk van Rome, wat al die ander gemeenskappe *opgesluk het, afvallig geword omdat sy haar alles oorheersende gesag toegeskryf het aan die martelare wat so kort vantevore deur heidense Rome doodgemartel is; sy het hulle gebeente, hulle oorblyfsels soos klere, persoonlike besittings wat nog opgespoor kan word, hulle grafte, en beelde wat van hulle gemaak is, ens. begin beskou as heilig en middelaarskrag voor God aan hulle toegeskryf.*

Dit het na allerhande vorme van afgodery gelei, na die aanbidding van engele en demone, en na baie valse leërstellinge. *Dit was juis hierdie dinge wat die heidense ryke van ouds af beoefen het,* maar wat nou weer herleef het onder die gedaante van Bybelse name en instellinge gedurende die *Donker Eeue* wat deur Pouslike Rome veroorsaak is.

## DIE OORDELE VAN GOD OP VALSE GODSDIENS

In die dae van die ou VERBOND onder die Wet was daar twee historiese gevalle van God se oordele oor Israeliete en hulle Priesters wat valse godsdiens ingevoer het.

In *Numeri* 16 lees ons dat KORAG en sy geselskap van 250 owerstes uit Israel gerebelleer het teen die priestersamp van Aäron, en op hulleself die bediening geneem het waarvoor hulle nie gesalf of afgesonder was nie. Toe hierdie onegte en vals priesters reukwerk geneem en voor God gebrand het, was hulle deur vuur verteer en deur 'n aardbewing verswelg. Hulle was valse *priesters* vir wie God nie geroep of toegerus het nie, en hulle het probeer om Aäron, die geroepe priester van God, te *vervang,* en sodoende die Volk van God *van* hulle seëninge beroof. Dit was in daardie tyd dat God die verordening gemaak het dat geen „onbevoegde wat nie uit

die nageslag van Aäron is nie, sal nader kom om reukwerk voor die aangesig van die HERE aan die brand te steek nie; sodat hy nie word soos Korag en sy bende nie'. (Num. 16:40).

Die ander geval vind ons in *Levitikus 10:1-3,* waar die seuns van Aäron, Nadab en Abihu *„vreemde vuur"* voor die aangesig van die HERE gebring het. Dit was van hulle eie samestelling instede van die heilige vuur wat van God se Altaar moes kom. Die gevolg was dat die vuur van God neergedaal en hulle verteer het.

Uit hierdie twee Ou Testamentiese Tipes sien ons twee hoofredes waarom die oordele van God soos uitgebeeld onder die sewe basuine, uitgegiet was oor die „Romeinse aarde" vanaf die 5de eeu en daarna. *Eerstens* het die Rooms Katolieke Priesters, Biskoppe en Pouse in werklikheid gerebelleer teen die Unieke en enige Hoëpriesterskap van Christus deur vir hulleself die reg toe te eien om mense se sondes vir hulle te vergewe, in die baie maniere soos dit vandag nog in die Roomse Kerk beoefen word.

Tweedens was die priesters van die Staatskerk nie gesalf en geheilig deur die Gawe van die Heilige Gees om sodoende mede priesters saam met Christus te word nie. Hulle was valse priesters, net soos KORAG en sy geselskap, en het die volk van hulle seën beroof.

Derdens was die aanbidding van die Latynse volkere in die vlees, in stede van in die *vuur van die Heilige Gees.* Die Rooms Katolieke nasies het God aanbid met die vreemde vuur van baie valse en nagemaakte middelaars instede van die vuur van die Heilige Gees vanaf die „Nuwe Testamentiese Altaar", waarvan Jesus die Christus die enigste Hoëpriester, Middelaar en Doper in die Heilige Gees en met Vuur is (Sien Matt 3:11). Die Rooms Katolieke nasies en volkere het ontbreek aan daardie vuur en wierook van die Heilige Gees en aan die Middelaarshand van Christus die enigste Hoëpriester. Daarom, instede van dat hulle gebede die Troon van God bereik het en beantwoord was in seëninge, het daar op die Rooms Katolieke nasies die vloek en oordele van die *Sewe Basuine van* die Boek van Openbaring geval.

## INLEIDING TOT DIE EERSTE VIER BASUINE

In die jaar 367 *A. D.* het die Mongoolse Hunne hulle groot opmars na die Weste begin. Dit het weer die Gotiese Stamme (Israeliete) op hulle beurt ontwortel en hulle gedwing om die Donau-rivier (tot dusver die natuurlike Oosgrens en buitepos van die Romeinse Ryk) oor te steek. Gedurende die daaropvolgende 100 jaar was die hele Romeinse Ryk oorstroom en tot 'n val gebring deur hierdie „barbaarse" invalle vanuit die Ooste. (Onthou dat Israel Lo-Ammi, dit is nie My Volk nie, vir 'n sekere tyd sou word, volgens Hosea.)

Die eerste golf van die Gote was deur 'n verbrokkelende Rome as 'n bondgenoot ontvang. Maar, na die dood van Keiser Thoedosius in 395 A.D, het die Visigote en die Ostrogote hulle bondgenootskap met Rome verbreek en hulle opstand het die oproep tot oorlog dwarsdeur die Ryk laat weerklink. Hierdie opstand was nie net soos 'n „aardbewing" nie maar ook soos „donderslae en weerligte" in die sin dat dit die waarskuwing was van 'n komende inval.

In die oordele wat deur die *7 Busuine* uitgegiet is, *merk* ons dat die *term* „'n derde deel" - dikwels gebruik word (Sien Openb. 8:7, 8, 9, 10, 11, 12; 9:15,18; 12:4), en ons sien dat sekere oordele op sekere „derde deel" van die „profetiese aarde"sou val. Gedurende die vierde eeu, waarin *die 6de Seël* vervul is in die val van die Romeinse heidendom, is die Ryk op drie geleenthede in *drie dele* verdeel en onder drie afsonderlike Keisers geplaas, nl: Met die bekering van Konstantinus in 312 A.D. vanuit die heidendom; en weer met sy dood in 337 A.D. en weer tussen die jare 383 en 387 A.D. Sulke tri-seksies (opsnying in drie dele) was die vooraf waarskuwing van komende oordele soos in Openbaring 8 voorspel. Die Geskiedenis bevestig hierdie profesieë op 'n wonderbaarlike wyse omdat dit 'n geskiedkundige feit is dat *drie verskillende rasse,* naamlik die Gote, die Arabiere (die Sarasene) en die Turke elk 'n *„derde deel"* van die Ryk binnegeval en verwoes het, sodat dit gesamentlik uiteindelik die verwoesting van die hele Romeinse Ryk beteken het.

In die volgende Hoofstuk sal ons dan met die Eerste Basuin begin.

# Hoofstuk 8

*Die Basuine*

Hoofstuk 8:7-13
In die eerste ses verse van *Hoofsruk 8* het ons 'n baie merkwaardige inleiding gehad tot die Sewe *Basuine* wat uit die Sewende Seël sou kom wat op die punt gestaan het om geopen te word. Ons sien hier die *Here Jesus* as die Hoëpriester van die ware gelowiges, besig om die wierook van hulle gebede voor die Troon van God aan te bied.

Ons Hemelse Vader eis opregtheid, want God is Gees en hulle wat Hom aanbid, moet Hom in gees en in waarheid aanbid. (Lees Joh. 4:23, 24). Maar daar het ook baie valse aanbidding voor God opgegaan. Die tydperk van *valse Priesters,* ander middelare behalwe Christus die *enigste* Middelaar tussen God en die mens (Hand. 4:12; 1 Tim. 2:5), en die aanbidding van die gebeentes en oorblyfsels van afgestorwenes het 'n aanvang in hierdie tyd geneem, en sou voortduur tot op die laaste Oordeel.

As gevolg hiervan het ons Here Jesus op die punt gestaan om hierdie selfde vuur op die aarde uit te giet; dit sou oorloë en opstande en „aardbewings" van oordeel bring, as gevolg van al die valse aanbidding van die mens. *Vers 5 sê:*- „en die engel het die wierookbak geneem en dit met vuur van die altaar volgemaak en dit *op die aarde gegooi;* en daar het stemme gekom en donderslae en weerligte en aardbewing.” Nou sê Jesus in *Lukas* 12:49-51: „Ek het gekom om vuur *op die aarde* te werp, en hoe wens Ek dat dit al aangesteek was! Maar Ek het 'n doop om mee gedoop te word, en hoe benoud word Ek totdat dit volbring is! Dink julle dat Ek gekom het om vrede op die aarde te gee? Nee, sê Ek vir julle, maar eerder verdeeldheid.”

Hierdie *Sewe Basuine* kondig dus 'n toestand van alarm (of skrik of onrus) aan wat min of meer in die jaar 400 A. D. sou begin, en voortduur tot aan die einde van hierdie Bedeling, dit wil sê tot op die Wederkoms van Christus. Vir diegene wat die Here Jesus liefhet en Hom in waarheid aanbid vir Sy groot liefde vir ons, sou hierdie Basuine trompet-oproepe wees om ons daaraan te herinner dat die dag aan't kom is wanneer die Koninkryke van die wêreld die

eiendom sal word van onse Here en van Sy Christus en dat Hy as Koning sal heers tot in alle ewigheid.” (Openbaring 11:15).

Die *Sewende Basuin* sal ons dan ook neem tot by daardie heuglike gebeurtenis. Laat ons tog nooit ons Visie verloor en verslap en onvrugbaar word nie. Die Heer sal weldra terugkom en Sy Belonings met Hom saambring: tot dan laat ons *arbei* terwyl dit nog dag is.

Die *eerste* vier Basuine gee ons die oordele van Almagtige God op die Romeinse aarde, in breë trekke.

Die laaste *drie Basuine* kondig baie strawwer oordele aan, en word DRIE WEË („Three Woes” In Engels) genoem, en is in 'n meer besondere sin God se oordele oor 'n afvallige Christendom.

Ons kan baie *kortliks die sewe basuine* van die *sewende seël* as volg opsom:

DIE SEWE BASUINE VAN OPENBARING 8 TOT 11

**Eerste Basuin Openbaring 8:7**
*„En 'n derde van die* bome *het verbrand.”*
Dit was die GOTE onder ALARIC wat vanuit die Noordooste op die „Romeinse Aarde” afgepyl het in die jare 400-410 A.D.

**Tweede Basuin, Openbaring 8:8-9**
„.. *En 'n derde van die* skepe het *vergaan.”*
Dit was die VANDALE (A.D. 425-470) onder GENSERIC wat die Romeinse Ryk vanaf die see aangeval het.

**Derde Basuin, Openbaring 8:10-11**
„.. 'n Derde van die riviere en waterfonteine.”
Dit was die HUNNE onder ATILLA (A.D. 451) wat op „Rome” vanaf oorkant die Donau-rivier afgestorm het.
**Vierde Basuin, Openbaring 8:12**
„.. 'n Derde *van die* son ... *het donker geword.”*
Die HERULI onder ODOACER (A.D. 476) het „Rome” die laaste slag toegedien en sodoende die ineenstorting van die eens trotse Romeinse Ryk teweeggebring.

**Vyfde Basuin - Eerste Weë, Openbaring 9:1-11**
Sprinkane: oorlog teen afgodery. Dit was die ARABIERE (SARASE-

NE) wat die Midde-Ooste, Noord-Afrika en Spanje vir 150 jaar lank verwoes en uitgeroei het tussen die jare 612 A.D. en 762 A.D.

**Sesde basuin - Tweede Weë, Openbaring 9:13-21**
Leërs van perderuiters om 'n derde van die mense dood te maak. Dit was die Turke wat oor die Midde-Ooste en Oos-Europa gestroom het tot sover as Oostenryk. Hulle het Konstantinopel in die jaar 1453 A.D. ingeneem, en is eers in die *jaar I917 A.D.* uit Jerusalem verdryf.

**Sewende Basuin - Derde Weë - Sewe Skale, Openbaring 11:15-19**
„.. *U troon het gekom" (v.18).*
Die Franse Rewolusie 1789; Die Bolsjewistiese Rewolusie van 1917 wat sal uitloop op die finale aanslag van Rusland, Sjina en bondgenote op die Christendom. Dit moet alles afgehandel en afgerond wees teen die jare 2 000 A.D.

Nou gaan ons na hierdie basuine in groter besonderheid kyk:

## DIE EERSTE BASUIN BLAAS: OPENBARING 8:7.<br>TYDPERK: 400-410 A.D.

*„En die eerste engel het geblaas, en daar het hael en vuur gekom met bloed gemeng, en dit is op die aarde gegooi. En* 'n derde van die bome *het verbrand, en al die groen gras het verbrand."* (Open.8:7).

„Hael" beteken oorlog. *Job* vra hierdie vraag in *Job 38:21,23.* ,,Het jy gekom by die skatkamers van die sneeu? En het jy die skatkamers van die hael gesien, wat Ek opgespaar het vir die tyd van benoudheid, vir die dag van stryd en oorlog?" In *Esegiël* 38:22 sien ons hoedat God die Almagtige op 'n bonatuurlike wyse sal tussenby tree ten behoewe van Sy Volk Israel (die Christen-Weste en die suiwer Israeliete onder die Jode), en die hordes Kommuniste sal vernietig wanneer *GOG* en MAGOG teen die Christendom opruk om dit te oorrompel. Dit lees as volg: „En Ek sal met hom (Gog) in die gereg gaan deur pes en deur bloed; en oorstromende stortreën en *haelstene,* vuur en swawel op hom laat reën en op sy leërs en op *baie volke* wat saam met hom is."

Die Heer het vuur en bloed en hael gebruik as drie van die plae teen

Farao en Egipte om hom te dwing om Israel te laat gaan (lees Exodus 9:22-26). In die dae van Josua het die HERE die Amoriete op dieselfde *wyse vernietig: „*En toe hulle voor Israel uit vlug terwyl hulle op die afdraand van Bet-Horon was, het die HERE *groot haelstene* uit die hemel op hulle gewerp tot by Asèka, sodat hulle gesterf het; daar het meer gesterf deur die haelstene as wat die kinders van Israel met die swaard doodgeslaan het." (Josua 10:11).

Die EERSTE BASUIN was dus die eerste in 'n reeks van oordele wat die HERE GOD oor die Romeinse Ryk laat kom het om haar mag te breek en haar te dwing om die Britse Eilande en Wes- en Noordwes Europa te ontruim. Hulle moes padgee sodat die verseëlde Stamme van Israel (sien ons vorige Hoofstuk) kon intrek in hulle tuiste wat God aan hulle beloof het. Hier sou hulle dan ontwikkel in die Israel van die laaste dae, wat die Evangelie sou dra tot aan die uiterste eindes van die aarde. HIERDIE PARAGRAAF IS VAN DIE UITERSTE BELANG.

En dit is presies was gebeur het. In die jare 400-410 A.D. het die *Gote* onder *Alaric* vanuit die Noordooste beweeg (presies die rigting vanwaar die letterlike haelstorms altyd in Europa kom) en die Romeinse Ryk in Wes-Europa, Spanje en Italië aangeval. Dit was die letterlike „derde gedeelte" van die Groter Romeinse Ryk. Dit het Rome verplig om haar leërs uit Brittanje te onttrek om Rome te verdedig. Dit het die Britse Eilande oopgelaat om deur die Angele en die Saksers vanuit wat vandag bekendstaan as Denemarke en Noordwes-Duitsland, binne te val. Hierdie Angele en Saksers was niemand anders as die voorhoede van die tien Stamme wat deur die eeue heen alreeds op pad was na die bestemde plek van *2 Sam. 7:10:* „En Ek sal *vir My Volk Israel* 'n plek *bestel* en hom *plant,* dat hy op sy eie plek kan woon en nie langer verontrus word nie. En kwaaddoeners sal hom nie meer verdruk soos vroeër nie."

Die leërs van die Gote het die bome en groen gras verbrand sover as wat hulle gegaan het. Maar ek glo dat die eintlike simboliese betekenis is dat hulle die individuele nasies aan die buitewyke van die Romeinse Ryk vernietig het. Laasgenoemde het hierdie nasies gebruik as buffers tussen hulle en die vyandige nasies rondom hulle. Onthou dat bome in die Profesieë altyd nasies voorstel. Lees byvoorbeeld *Lukas 21:29-31* om te sien hoedat ons Here Jesus in

Sy Profetiese Boodskap aangaande Sy Wederkoms die simboliek van bome gebruik het om nasies voor te stel.

Die groen gras stel die rustige landelike atmosfeer voor wat daar op die buiteposte van die Romeinse Ryk destyds geheers het voordat die „winde begin waai het". Die verbranding van die gras beteken dus die vernietiging van hierdie vrede. Dit is presies wat die Gote gedoen het: hulle leërs het die stede geplunder en die eens trotse en rustige landelike gemeenskap beroof.

Die VIERDE RYK Van DANIEL 2 was besig om afgetakel te word om plek te maak vir die VYFDE RYK, die KLIP wat sonder hande losgeraak het (Dan. 2:34) en die beeld aan sy voete getref het, en dan self 'n groot ROTS geword het en die *hele aarde* gevul het (Dan. 2:35). Dit is presies die geskiedenis en die uiteindelike bestemming van die Westerse Blanke Christennasies. Dit is waarom die vyand so sy uiterste doen om ons te vernietig op die vooraand van die Koms van Jesus om self Sy plek in te neem op die Troon van daardie Steen (rots) Koninkryk. Hoe besonder gelukkig kan ons onsself nie ag nie om die voorreg te hê om die grootste ontvouing van hierdie magtige drama te aanskou en te beleef: die geboorte en gestadigde ontwikkeling van die Koninkryk van God op aarde.

Hierdie Gotiese Volkere was een van die vertakkinge van Israel. Hoe paslik dat hulle juis die eertes moes wees om deur God gebruik te word om die trotse Romeinse Ryk die eerste slag toe te dien. God het beloof dat Hy Israel ook vir hierdie doel sou gebruik. In *Jesaja 54:17* sê Hy: „Elke wapen wat teen jou gesmee word, sal niks uitrig nie ...” In *Jeremia 51:20* sê God aangaande Jakob: „ Jy is vir My 'n hamer en oorlogswapens; en met jou verbrysel Ek nasies, en met jou verwoes Ek Koninkryke.” *Miga 5:8* sê: „Jou hand sal bo jou teëstanders verhewe wees, en al jou vyande sal uitgeroei word.” Lees ook Josua 5:13-15; Openbaring 19:19.

DIE TWEEDE BASUIN BLAAS: OPENBARING 8:8, 9.
TYDPERK: 425-470 A. D.

„En die *tweede engel het geblaas, en iets* soos *'n groot berg wat brand met vuur, is* in *die see gegooi. En 'n derde van die see het bloed geword, en 'n derde van die lewende skepsele in die see het*

*gesterwe, en 'n derde van die skepe het* vergaan.” (Open. 8:8,9).

'n Berg in die Skrif stel 'n Ryk of 'n Koninkryk voor. *Jesaja 2:2* byvoorbeeld sê: „En aan die einde van die dae sal die berg van die huis van die HERE vasstaan op die top van die berge en verhewe wees bo die heuwels, en al die nasies sal daarheen toestroom.” Lees ook Jeremia 51:25.

ALARIC met sy Gote het die binneland verwoes en die mag en aaneengeslotenheid van die Romeinse leërs verbreek, maar hy het die *seemag* van Rome onaangeraak gelaat. Die Vandale onder GENSERIC het die kusgebiede van die Middellandse See en al die eilande aangeval, hulle dorpe verwoes en het selfs Rome vanaf die see aangeval en vir twaalf dae lank daardie eens trotse stad geplunder en verwoes soos nooit tevore nie. Rome was kaal gestroop van haar goud en silwer, die Forum was beroof van al sy ornamente en trofeë wat al die eeue van oorwinnings die stad laat binnekom het. Die woord „vandalisme”, wat die vernietiging van dit wat mooi is beteken, het uit hierdie verwoesting van Rome en haar mooi geboue deur die Vandale van Genseric, ontstaan. Hy was die tiran van die see genoem. Hy was voorwaar daardie brandende berg wat in die see gegooi was. Hierdie Vandale was ook een van die vertakkinge van die Gote wat uit die Noordelike gebiede van Europa gekom het en deur Gallië (die huidige Frankryk) getrek het, toe Spanje in, vanwaar Genseric sy aanslag op Rome geloods het. Ook in hierdie geval het 'n regverdige God hierdie mense gebruik om Rome te straf, eerstens vir die bloed van al die Christen martelare en tweedens vir die vreemde vuur van 'n valse godsdiens wat sy op die altaar van God gebrand het.

## DIE DERDE BASUIN BLAAS: OPENBARING 8:10-11.<br>TYDPERK 451: A.D. EN VERDER

*„En die derde engel het geblaas, en 'n groot stêr wat soos 'n fakkel brand, het uit die hemel geval, en dit het geval op 'n derde van die riviere en op die waterfonteine. En die naam van die stêr word genoem Alsem (Wormwood in Engels); en 'n derde van die waters het als geword, en baie mense het gesterwe van die water, omdat dit bitter geword het”* (Openbaring 8:10,11).

Die Gote was Weswaarts gestoot deur die Hunne wat van Mongoolse herkoms was en Weswaarts begin beweeg het vanuit die hinterland van Sentraal Asië. Dit het die Gote voor hulle uit verdrywe. So vind ons dan in die Geskiedenis dat die HUNNE onder hulle gevreesde leier ATTILA, die Weste inbeweeg het in die jaar 450 A.D. Hy het eers die valleie in die bo-loop van die Donau rivier verwoes, en toe deurgedring tot sover as die Ryn en die hedendaagse België. Die groot veldslag van CHALONS in Noord-Gallië (Frankryk) het in die jaar 451 A.D. plaasgevind, waarin die Gote betrokke was - dit was Israel wat besig was om daardie einste gebiede te verdedig wat uiteindelik haar tuisland sou word.

Hierdie weerstand het die Hunne gedwing om van koers te verander, en sodoende het hulle in die daaropvolgende jaar die Alpe oorgesteek en Noord-Italië binnegeval en die vrugbare valleie van die Po-rivier begin verwoes en agter hulle 'n spoor van moord en plundering gelaat.

Hulle het al die vernaamste stede verwoes en kaal gestroop en selfs nie eens die Keiserlike stad *Milaan* gespaar nie. Selfs Rome het aan Attila 'n geweldige groot losprys betaal. Sodoende het Attila inderdaad soos 'n groot verskietende ster op die fonteine of oor-spronge van die riviere van die westelike „Derde" van die „aarde" (Romeinse aarde) geval. Attila het by 'n vreesbevange Europa bekend gestaan as *„die gesel van God"* (the scourge of God). Die bitter alsem, of wilde-als, van vers 11 was algemeen gebruik om smart, wreedhede en rampe te versimboliseer. Hierdie bitterheid was sekerlik kenmerkend van die roof en moordspoor wat Attila agter hom gelaat het. Lees self Deuteronomium 29:18; Jeremia 23:15. Sodoende het die HEER weereens die Romeinse Ryk gestraf omdat sy in haar trots die Almagtige God uitgetart en trotseer het. Lees verseker ons twee boekies APARTHEID, WAT SÊ DIE SKRIF en JOËL, SY PROFETIESE BOODSKAP EN WAARSKUWING, om te sien hoedat die Mongoolse Rasse van die Ooste weer besig is met hulle aanslag op die Weste.

## DIE VIERDE BASUIN BLAAS:
## OPENBARING 8:12,13. TYDPERK 476 A. D.

*„En die vierde engel het geblaas, en 'n derde van die son is getref en 'n derde van die maan en 'n derde* van *die sterre, sodat 'n derde van hulle donker sou word en die dag vir sy derde deel nie lig sou gee nie, en die nag net so. En ek het* gesien *en gehoor 'n engel wat in die middel van die hemel vlieg, wat* met *'n groot stem sê: Wee, wee, wee hulle wat op die aarde woon, vanweë die orige geluide van die basuin van die drie engele wat nog sal blaas!”* (Openbaring 8:12,13).

Soos ons vantevore gesien het, stel die son, maan en sterre die heersende magte voor, beide op die aarde en in die hemele.

Die HERULI onder hulle leier ODOACER was die laaste van die eerste vier basuine wat die Westelike helfte van die Romeinse Ryk die doodslag toegedien het. Romulus Augustulus was die laaste van die keisers van die Weste. Teen die jaar 476 A.D. was 'n derde van die profetiese „aarde”, die gebied van die oorspronklike Romeinse Ryk, iets van die verlede; vandaar dan die uitdrukking: „'n derde van die son is getref en 'n derde van die maan en 'n derde van die sterre sodat 'n derde van hulle donker sou word…” (Open. 8:12). Dit was dan vervul in die kort bestek van 76 jaar vanaf die tyd dat die GOTE onder ALARIC hulle eerste aanslae in die jaar 400 A.D. begin maak het. Dit is die rede waarom maar net sewe verse aan die eerste vier basuine gewy word.

*Vers 13* gee die waarskuwing dat die laaste drie basuine baie ernstiger sou wees en langer sou duur. Hulle word dan ook weë genoem vanweë hulle veel strawwer aard.

Die Oostelike sektor van die Romeinse Ryk, met Konstantinopel (die huidige Istanbul van Turkye) as hoofstad, het die oordele van die eerste vier basuine oorleef, en so ook die sektor van Noord-Afrika. Konstantinopel het die titel van die „Nuwe Rome” verwerf en het baie voorspoedig geword en 'n bloeitydperk beleef. Dit is gedurende hierdie tydperk dat die Ikon-aanbiddende Grieks Ortodokse Kerk ontstaan het ('n Ikon is 'n beeld, of 'n gesnede prent in die Griekse Kerk 'n beeld wat Christus voorstel, of een van die ontslape „heiliges”). Met hierdie soort aanbidding het daar ook baie bygeloof gepaard gegaan, en dit het gou geroep, as het ware, vir die oordele van God. Die *vyfde* en die *sesde basuine* voorspel dan ook hierdie

strafgerigte en staan bekend as die EERSTE en die TWEEDE weë. Hulle verteenwoordig die oorrompeling deur die ARABIERE (Sara-sene) van die derde deel van die Romeinse Ryk wat in Noord-Afrika en Spanje geleë was, en die van die Oostelike Derde deur die Turke, respektiewelik. Die DERDE WEË of SEWENDE BASUIN sou met die Godloënende Franse Rewolusie 'n aanvang neem en voortduur en sy klimaks bereik in die Godloënende Kommunisme en ARMAGEDDON. (Lees ons boekie oor Joël en ons artikels Rusland in profesie en die Groot Verdrukking).

# Hoofstuk 9

*Die Opkoms van die Mohammedanisme*

DIE VYFDE BASUIN BLAAS: OPENBARING 9:1-12.
TYDPERK 612-762 A.D. (150 JAAR).
DIE EERSTE „WEË"-SARASENE (ARABIERE).
INNAME VAN SUIDELIKE DERDE VAN ROMEINSE RYK

Vers 1
*„En toe die vyfde engel blaas, sien ek 'n ster wat uit die hemel op die aarde geval het, en aan hom is die sleutel van die put van die afgrond gegee."*

*Vers* 2
*„En hy het die put van die afgrond oopgemaak, en daar het rook opgekom uit die put soos rook van 'n groot oond, en die son en die lug is deur die rook van die put verduister."*

*Vers 3*
*„En uit die rook het daar sprinkane uitgekom op die aarde, en aan hulle is mag gegee soos die skerpioene van die aarde mag het."*

*Vers 4*
*„En aan hulle is gesê dat hulle nie die gras van die aarde of enige groenigheid of enige boom moet beskadig nie, maar net alleen die mense wat die seël van God nie op hulle voorhoofde het nie."*

*Vers* 5
*„En dit is aan hulle gegee, nie om hulle dood te maak nie, maar dat hulle vyf maande lank gepynig sou word; en hulle pyniging was soos die pyniging van 'n skerpioen wanneer hy 'n mens steek."*

*Vers 6*
*„..En in die dae sal die mense die dood soek en dit nie vind nie; en hulle sal verlang om te sterwe, en die dood sal vir hulle wegvlug."*

*Vers 7*
*„En die voorkoms van die sprinkane was soos die van perde wat vir die oorlog toegerus is, en op hulle koppe was iets soos krone wat net soos goud gelyk het, en hulle gesigte was soos die gesigte van mense."*

*Vers 8*
*„En hulle het hare gehad, soos vrouehare, en hulle tande was soos die van leeus.”*

*Vers 9*
*„En hulle het borsharnasse gehad soos van yster, en die gedruis van hulle vlerke was soos die gedruis van baie strydwaens met perde wat opruk na die oorlog.”*

*Vers* 10
*„En hulle het sterte gehad soos die van skerpioene, en daar was angels in hulle sterte en hulle mag was om die mense vyf maande lank skade aan te doen.”*

*Vers 11*
*„En hulle het as koning oor hulle die engel van die afgrond; Sy naam in Hebreeus is Abaddon, en in Grieks het hy die naam van Apollion.”*

*Vers 12*
*„Die een weë het verbygegaan; hierna kom daar nog twee weë.”*

*In Jesaja 14:12-17 word die opstand van Lucifer teen God, en sy val as gevolg daarvan, beskryf. In Lukas 10:18 sê Jesus hoedat Hy die Satan uit die hemel soos weerlig sien val het. Die werklike rede hiervoor is dat die Satan die plek van die Here Jesus in die hemel wou* ingeneem *het. Toe hy nie hierin kon slaag nie, en uit die hemel* gewerp is soos 'n vallende ster, het hy die groot teenstander of vernietiger geword, en Christus op aarde weerstaan. Ons tref hom vir die eerste keer in die Tuin van Eden as *die slang of skynende wese* aan wat vir Eva verlei het, en van toe af steeds die sielevyand van die mens was. Hy het ook ondergeskik aan hom 'n hele leër van demone wat hy uitstuur vanuit die afgrond om sy bose werk te doen.

Die mag en gesag van die Ryk was nou in Konstantinopel gesetel. *Die* son *van vers* 2 stel hierdie heersende gesag in die Ooste van die Romeinse Ryk voor. Hierdie, tesame met die Suidelike Gedeelte, was al wat daar nog was nadat *die eerste vier basuine* hulle werk gedoen het. Indien ons nou 'n mag wat sy ontstaan in die *Ooste* het, kan vind, en wat aangesteek is vanuit die afgrond, wat oorlog maak teen die oorblyfsel van die Romeinse *Ryk en* die „son” van Konstantinopel verduister, dan het ons die verklaring van die *vyfde basuin* of

die *eerste weë*.

In *vers 3* sien ons dat daar sprinkane vanuit die rook op die Romeinse „aarde” neerdaal. Sprinkane in daardie streke kom vanuit die Woestyn van *Arabië.* Die sprinkane van die vyfde basuin stel dus die *Arabiere* voor wat uit *Arabië* gekom het en wat volgens die Geskiedenis vir Sirië, Palestina, Persië, Egipte, Noord-Afrika, *Spanje,* Gallië (Frankryk) en Sisilië gedurende die *150 jaar* vanaf *612 tot 762 A. D.,* oorrompel het. Hierdie Arabiere vanuit die woestyn moes deur die demone vanuit die afgrond geinspireerd gewees het, om die ywer en vindingrykheid te gehad het om so 'n ontsaglike taak in so 'n betreklike kort span van tyd te verrig. Dit is *hierdie selfde bose geeste* vanuit die afgrond wat die *Kommunisme* (die DERDE WEË) in die korte tydperk van *'n halwe eeu* in die fisiese en intellektuele REUS van vandag laat ontwikkel het. *Openbaring 16:13-16* beskryf dit baie raak as volg: „En ek het uit die bek van die draak en uit die bek van die dier en uit die mond van die valse profeet *drie onreine* geeste soos paddas sien kom. Want dit is *geeste van duiwels* wat *tekens* (wonders) doen, wat uitgaan na die konings van die aarde en die hele wêreld, om hulle te versamel vir die oorlog van daardie groot dag van die almagtige God. Kyk, Ek kom soos 'n dief. Salig is hy wat waak en sy klere bewaar, sodat hy nie miskien naak rondloop en hulle sy skaamte sien nie. En hulle het hul versamel op die plek wat in Hebreeus genoem word ARMAGEDDON”

Die geskiedenis bevestig ook dat dit die godsdiens van die MOHAMMEDANISME was wat aan hierdie Arabiere hulle fanatieke *ywer* en dryfkrag gegee het. *Mohammed* was 'n Arabier, 'n afstammeling van Ismael die seun van Abraham *deur* Hagar die slavin. Mohammed het opgemerk hoe vol korrupsie die Christelike Kerk amper oral geword het. Beeldediens het die plek van die Christendom geneem, en Mohammed kon weinig verskil sien tussen daardie „Christene” en die ou Heidene. (Is dit nie ook die toestand vandag nie?) Daarom het hy toe 'n nuwe godsdiens gestig. Dit word vertel hoedat hy homself dikwels in 'n grot met die naam van „Hera” aan die berghange van Mekka gaan afsonder het. Daar het hy in verrukkinge van sinne gekom waarin hy gesigte (visions) gehad het van die sinlike genot van die Paradys, van die vleeslike pyniging van

die hel, en so aan. Dit is alles aanduidings van dat hy 'n medium (spiritistiese) moes gewees het vir die pas losgelate bose geeste van verse 1 en 2 (van Openbaring 9).

Hy maak daarop aanspraak dat terwyl hy in daardie grot was, het die „Engel Gabriël" aan hom verskyn en aan hom die „Koran" wat die Bybel van die Mohammedane is, gedikteer. Indien daar wel enige engel aan hom verskyn het, dan was dit seer sekerlik nie die Engel Gabriël vanuit die hemel nie, maar die een wat aan ons in die Vyfde Basuin voorgestel word as *Apollion* wat uit die put van die afgrond kom. (Doen die Satan hom dan nie self voor as 'n engel van die lig nie?)

Mohammed was eers vervolg en gedwing om uit Mekka te vlug. *Sy vlug uit Mekka het in die jaar 622 A.D. geskied.* Dit was 'n baie belangrike jaar. Dit word die *„Hegira"* genoem, en alle Mohammedaanse tydsberekening word vanaf daardie jaartal gedoen. Sewe jaar later het Mohammed na Mekka teruggekeer, en dit het die hoofstad van die Mohammedaanse geloof geword. Daar aangeland, het hy gevind dat daar 'n groot verandering plaasgevind het: diegene wat hom eers weerstaan het, het nou voor hom neergebuig en hom as die profeet van God ontvang. Die geloofsbeleidenis van Mohammed verwerp ons Here Jesus as Saligmaker. Dit beskou Hom alleen as 'n goeie man, maar nie soos ons in *Hom* glo nie, naamlik as die Seun van God en die Saligmaker van almal wat na Hom toe kom. Die godsdiens van Mohammed was waarlik, soos die Vyfde Basuin verklaar, 'n uitwalming vanuit die „put van die afgrond".

In die jaar 632 A.D. het Mohammed gesterf, en kort na sy dood het die Sarasene (Arabiere) vanuit Arabië begin stroom, onder die inspirasie van hierdie nuwe valse geloof, en bekragtig deur hierdie engel vanuit die „afgrond". Hulle het soos sprinkane in menigte (vers 3) uitgeswerm om die Christene en die Christendom te vernietig, of liewer die korrupte gedaante van Christendom soos hulle dit gesien het, want daar was maar min van die ware egte Christelike geloof oor in daardie tyd. Dit was deurweek met Heidense afgodediens, seremonies (ritueël) en ongeloof.

(Wanneer ons gaan kom om die Kommunisme onder die Derde Weë te ondersoek, sal ons sien dat dit ook vanuit die „afgrond"

geinspireer is - ook 'n godsdiens en dat hulle ook vanuit die ooste soos sprinkane sal kom, en dat hulle ook kom as die gesel van God op 'n hedendaagse afvallige Christendom. Het Lenin nie gesê dat godsdiens die opium van die mense is nie? Ongelukkig moet ons erken dat soos die toestand vandag is, steek daar veel waarheid daarin. Die duiwel se aanklagte teen 'n mens voor God, sal altyd grondig waar wees want God luister nie na stories nie. Die Kommunisme gaan die laaste gesel wees in die hand van 'n regverdige en 'n jaloerse God teen die Laodicensiese Kerk van vandag - sien Openbaring 3:14-22. God sal haar uit Sy mond uit spuug. Is u ook louwarm, of is u 'n *Bybel-Christen* en *absoluut opreg* voor 'n *Almagtige God?* Wees gewaarsku!!).

Die leërstelling van Mohammed dat 'n toekomstige staat van belonings of straf, dit vir alle volgelinge van hom absoluut noodsaaklik gemaak het om hierdie leeringe met die skerpte van die swaard te versprei, het fanatieke voortgebring wat gewillig en ywerig was om op die slagveld daarvoor te sterf.

OMAR het in die jaar 634 A.D. aan bewind gekom, en aan die hoof van 'n leër van hierdie fanatieke het hy 'n ryk begin opbou. *Jerusalem* is in die jaar 637 A.D. ingeneem, en die Moskee van Omar is op die plek gebou waar die Tempel eers gestaan het, en dit staan daar nog vandag. Na die dood van Omar het die Sarasene (Arabiere) hulle veldtogte voortgesit. Konstantinopel, die hoofstad van die Oostelike Romeinse Ryk, is in die jaar 668 A.D. beleër, maar die *Grieke* het die stad gered. Dit was toe vir die volgende drie honderdjaar na die opkoms van Omar deur die Arabiere geteister en haar buitewyke en omliggende distrikte verwoes. Uiteindelik het die Grieke daarin geslaag om die Arabiere te oormeester en sommige van die grondgebied wat hulle ingeneem het te herwin. Daarna het die Kruistogte begin en 'n groot verandering van sake teweeggebring.

Laat ons nou 'n bietjie kyk hoe haarfyn die besonderhede van hierdie profesie en daardie Arabiese of Saraseense invalle bewaarheid is. Hulle het nooit daardie gebiede bereik waar Alaric en sy Gote die „bome en die groen gras verbrand het nie” (Open. 8:7). Dit was nie deur die Heer toegelaat nie want dit sou hulle (die Arabiere) tot in daardie gebiede van Wes-Europa gebring het waar God teen

hierdie tyd al vir Israel verseël het - sien *vers* 4 van *Open*baring 9. Dan ook, volgens die Koran, was die Arabiere verbied om enige bome te vernietig of om die plantegroei te verwoes. Let op hoe hierdie sonderlinge eienskap, wat tog so teenstrydig met die aard van sprinkane is, duidelik aan Johannes geopenbaar is. Dit is een van die bewyse dat die sprinkane hier simbolies was.

Hulle mikpunt was nie in die eerste instansie om dood te maak nie, maar om hierdie afvallige Christene tot die Mohammedanisme te bekeer. Dit is net soos met die Kommunisme vandag: hy haat jou nie in die *eerste* instansie omdat jy 'n non-Kommunis is nie, maar hy sal jou vernietig tensy jy die Kommunisme omhels, want jy sal 'n bedreiging wees vir die „brawe nuwe wêreld" van Kommunisme tensy jy òf „bekeerd" is *òf* uitgewis is.

Vers 5
lndien ons 30 dae vir elke maand neem, dan is die vyf maande presies 150 dae en dit is weer die juiste aktiewe periode van die sprinkaan. Maar indien ons die profetiese maatstaf van een dag vir 'n jaar neem, dan verteenwoordig die vyf maande 'n periode van 150 jaar, en dit was presies die tydperk van aktiewe aggressiewe pyniging van die Christene deur die Mohammedane.

In die jaar 612 A.D, het Mohammed sy sending openbaar gemaak. Tien jaar later, in die jaar 622 A.D., die eerste jaar van die Mohammedaanse Kalender, het hy voor sy vyande uit gevlug na *Medina,* waar hy sy godsdienstig fanatieke volgelinge in 'n leër georganiseer het. In die jaar 629 A.D. het die oorlog teen die Christendom begin met die verowering van Arabië. Onder opeenvolgende Kaliefs (dit beteken opvolgers van Mohammed) het die Arabiere Palestina en Sirië in 637-639 A.D, verower, Egipte teen 641 A.D., die hele Noord-Afrika teen 690 A.D., en Spanje teen 713 A.D. Die Geskiedenis gee ons dus die jare 612 tot 629 as die aanvang van die „sprinkaanplaag" aan. Presies I50 jaar later bring ons tot die tydperk 762 tot 779 A.D., wanneer die Mohammedaanse „weë" sy aggresiewe pyniging beëindig het, nadat dit nog 'n „derde deel" van die voormalige Romeinse Ryk deur middel van die swaard en sy godsdienstige fanatisme verower het.

Vers 6 is 'n spreekwoordelike uitdrukking vir die uiterste vorm van

ellende. Die Mohammedane het die Griekse en Latynse Christene verower en oorheers met die uiterste gebaar van afsku en veragting en hulle „honde en heidene” genoem. (Dogs and infidels in Engels).

Vers 7 beskryf die vinnige Arabierse perd. Die Krone wat net soos goud gelyk het beskryf die gekleurde tulbande of kopdoeke wat die Arabiere op hulle koppe gedra het. Die gesigte van mense (mans - „men” in Engels) toon dat hulle baarde gehad het.

Vers 8
Die hare soos vrouehare wys dat hulle hare lank was, en dit was ook so met die Arabiere, en hulle het dit opgerol binne-in die tulbande of kopdoeke. Dit is ’n geskiedkundige feit. Die tande soos die van leeus toon hulle woede.

Vers 9
Die borsharnasse soos die van yster toon dat hulle pantserklere in die oorlog gedra het. Die perde was op soortgelyke wyse beskerm, en as hulle so in hulle bendes in die stryd jaag, kon jy die metaal gedruis van die pantsermondering van mens en dier hoor, en dit was soos die gedruis van baie strydwaens.

Vers 10
Hulle het waarlik soos skerpioene gesteek, om te pynig, maar nie in die eerste instansie om dood te maak nie (sien weer vers 5). Dit is die byt, en nie die steek van die skerpioen wat dodelik is.

Vers 11
Abaddon en Apollion is Hebreeuse en Griekse woorde onderskeidelik wat „Verwoester” beteken. Ons het alreeds in vers 2 gesien dat Mohammed se inspirasie nie van God gekom het nie, maar van Satan en sy demoniese geeste wat oorlog voer teen ons Here Jesus Christus en Sy Komende Koninkryk. Die bekering en ywer van etlike miljoene Arabiere kon alleenlik aangesteek gewees het deur die dryfkrag van demoniese geeste. Dit is presies dieselfde met die Kommunisme van vandag. Hulle inspirasie is nie van hierdie wêreld nie. Net soos in die dae van Mohammed, so ook vandag, het die Christelike Kerk die dryfkrag van die Heilige Gees verloor; en dit is alleen die Gees van God wat sterker is as hy (Satan) wat nou in die wêreld is (Lees 1 Joh. 4:4).

Vers 12
*„Die een weë het verbygegaan;* hierna *kom daar nog* twee weë."

DIE SESDE BASUIN BLAAS: OPENBARING 9:13-21.
TYDPERK: *1062-1453* A.D. (391 JAAR)

Vers 13
*„En die sesde engel het geblaas, en ek het 'n stem gehoor uit die vier horings van die goue altaar wat voor God is,*

Vers *14*
*en die het aan die sesde engel met die basuin gesê: Maak die vier engele los wat gebind is by die groot rivier, die Eufraat.*

Vers *15*
*Toe is die vier engele losgemaak wat gereed gehou was vir die uur en dag en maand en jaar, om 'n derde van die mense dood te maak.*

Vers 16
*En die getal van die leërs van perderuiters was twee maal tienduisend maal tienduisend; en ek het hulle getal gehoor.*

Vers 17
*En so het ek in hierdie gesig die perde gesien en die wat op hulle sit, met vuurrooi en blou swawelgeel borsharnasse. En die koppe van die perde was soos Ieeukoppe, en uit hulle bekke het vuur en rook en swawel uitgegaan.*

Vers 18
*Deur hierdie drie plae is 'n derde van die mense gedood, deur die vuur en deur die rook en deur die swawel wat uit hulle bekke uitgegaan het;*

Vers 19
*Want hulle mag is in hulle bek en in hulle sterte; want hulle sterte is soos slange en het koppe, en daarmee rig hulle skade aan.*

*Vers 20*
*En die orige mense wat deur hierdie plae nie gedood is nie, het hulle nie bekeer van die werke van hul hande, om die duiwels te aanbid, of die afgode van goud en silwer en koper en klip en hout wat nie kan sien of hoor of loop nie.*

Vers *21*
*En hulle het hul nie bekeer van hul moorde en hul towerye en hul hoerery en hul diefstalle nie."*

Vers twaalf toon dat daar 'n *pouse sou wees* voor die opkoms van die tweede weë wat deur die *Sesde basuin* losgelaat sou word. So 'n pouse word deur die geskiedenis bevestig, want 'n hele twee eeue het verloop voordat die volgende gesel, naamlik *die Turke,* wat die Christendom gekasty het, in die *Ooste* ontstaan het. Johannes het gesien hoedat die sesde basuin menigtes van oorlogsruiters vanuit die valleie van die Eurfraat-rivier Iaat uitstroom. Hulle doelwit was om 'n „derde deel" van die mensdom te onderwerp - dit wil sê die oorblywende *Oostelike* Derde van die Romeinse Aarde wat oorgebly het na die eerste vier basuine en die Arabiere.

Die Geskiedenis beskryf vir ons die opkoms in die elfde eeu na Christus van 'n groot nasie van vegters met uitstaande ruiters en perde, vanuit die Eufraat vallei. Dit was die TURKE. Hulle het die Mohammedaanse geloof aanvaar en is met dieselfde fanatisisme vervul, sodat wat daar van die Griekse Kerk oorgebly het, hulle doelwit geword het om te vernietig. Geskiedkundiges stem saam dat dit die vasbeslote doelwit van die Turke was om die oorblywende sektor van die Romeinse Ryk, in die Geskiedenis bekend as die Bizantynse Ryk met Konstantinopel as Hoofstad, te verower. Na die aanslag van *vier eeue* het die Turke in hulle doelwit geslaag en vir Konstantinopel hulle eie hoofstad gemaak, en sodoende *„'n derde van die mense doodgemaak*".

Ons moet noukeurig let op *die* woorde van vers *13* wat sê dat hierdie oordeel van *die Sesde Basuin* deur *'n stem* uitgespreek is wat kom vanaf die Altaar van wierook wat voor God is. Dit toon dat die grondliggende oorsaak vir hierdie oordeel weereens die verwerping van Christus as die enigste en enige Hoëpriester was, en van die Heilige Gees, en dat in die plek daarvan valse priesters met 'n valse vorm van godsdiens gekom het. Die Oostelike Griekse sektor van die Rooms Katolieke Kerk het dieselfde afgodery en valse leërslellings en korrupte priesterdom as die Westelike gehad.

Johannes het gesien dat daar 'n periode van „een uur, een dag, een maand en een jaar" sou wees waarin die ruiters van die tweede

WEË sou voorberei word vir hulle verowering van die orige *„derde deel" van* die Romeinse Ryk. Hierdie periode het 'n totaal van 391 dae (volgens die berekening van 360 dae vir 'n jaar soos gewoonlik in die Bybel geneem). Die Turke het Weswaarts vanaf Bagdad in die jaar 1057 A.D. beweeg, en Alp Arslan het in 1062 A.D. met die Turkse Kavallerie (perderuiters) die Eufraat oorgesteek. Drie honderd een-en-negentig jaar later het die Turke Konstantinopel, in 1453 ingeneem. Hoe wonderlik akkuraat was die openbaring wat Johannes hieromtrent ontvang het tog nie? Hoe geseënd is ons nie om die Geskiedenisboek in die een hand te kan neem en die Bybel in die ander, en te sien hoedat eersgenoemde laasgenoemde tot in die fynste besonderhede bevestig! Dit is ook vir ons 'n onomstootlike waarborg dat dit wat nog vervul moet *word,* vervul sal word tot op die letter en tot op die vasgestelde oomblik.

In *vers* 18 lees ons dat die ruiters van die sesde basuin hulle oorwinning met behulp van vuur, rook en swawel sou behaal. Ons vind hier 'n verwysing na die, vir daardie tyd, unieke gebruik wat die Turke van buskruit sou maak in hulle nuwe metode van oorlogvoering. In *vers 19* merk ons dat Johannes gesien het hoedat die rook by die bekke en die sterte van die *perde* uitgeblaas het, wat baie eienaardig klink totdat ons besef dat hier na *artillerie* verwys word. Johannes het in hierdie gesig die kanon gesien hoedat dit in aksie getrek word deur die perde met hulle sterte na die kanon se kant toe natuurlik, en wanneer tot aksie oorgegaan word, word die kannone omgeswaai sodat dit gelyk het asof die vuur vanuit hulle „bekke" uitgegaan het.

Konstantinopel was 'n feitlik oninneembare vesting, en het ook herhaaldelik teen die aanslae van die Arabiere bly staan. Die merkwaardige wyse waarop die Turke egter van kanonvuur gebruikgemaak het, het gapings in die mure gemaak. Hoe presies en akkuraat is hierdie profesie dan nie; dat dit amper veertien eeue vooruit voorspel het op watter manier die Turke die oorwinning sou behaal! Die Stad van Konstantinus met haar beroemde Kerk *van St. Sophia,* was die middepunt van die Oostelike Christendom sowel as die Hoofstad van die Ryk, maar in 1453 het alles tot 'n end gekom, en in die plek daarvan het die moskees van die Mohammedanisme verrys.

Die „weë” van die Turke teen die Christendom het nie in 1453 geëindig nie. Die Turke het die Weste nog dwarsdeur die daaropvolgende twee eeue aangeval, en Johannes beskryf nie die einde van die Twee*de Weë* vir ons tot ons by Hoofstuk 11 vers 14 kom nie.

Nogtans het die Turke nooit verder in Europa ingedring as die noordelike grens van hulle afgemete „derde deel” van die „profetiese aarde" nie; en dit is 'n merkwaardige bevestiging van hierdie profesieë.

Verse 20 en 21
Hoofstuk 9 sluit met die droewige opmerking dat die *orige mense* wat nie deur die Arabiere of Turke verslaan en onderwerp is nie, dit wil sê Wes-Europa, *geen* les geleer het of waarskuwing ter harte geneem het uit die ondervindinge van die Oostelike Kerk nie. Hulle het aangehou om hulle afgode te vervaardig en om hulle demone te aanbid. Ten spyte van die oordele oor die Westelike Romeinse Ryk onder die eerste vier basuine in die vyfde eeu het die Kerk van Rome haar nie bekeer nie en selfs die invallers tot haar geloof bekeer. Die Kerk van Rome het al die beginsels en praktyke van die Heidense Romeinse Staat by haarself ingelyf, en sodoende het daar gedurende die sesde en sewende eeue na Christus in Europa die *vorige Romeinse Ryk herontwaak,* maar nou met die *Pouse* in die plek van die *Keisers.*

Daar is dus geen twyfel hoegenaamd dat hierdie laaste twee verse in Openbaring 9 na die afgodiese Rooms Katolieke nasies van die Weste verwys nie, wat net soos hulle voorganger, Heidense Rome, ook die ware Christene gemartel het. Vir meer as *'n duisend jaar* het die Kerk van Rome die nasies bedrieg deur haar ver-Christende afgodery, fabels en bygelowe; terselfdertyd het sy ook die mense met haar valse voorwendsels van hulle diens en goedere beroof. Daardie Kerk het in gebreke gebly om die oordele van God in die Mohammedaanse invalle te onderskei en *haar* van haar sondes te bekeer. Ons is dus glad nie verbaas om te sien dat die SEWENDE BASUIN, of die DERDE WEË, die finale vernietigende oordele oor die Rooms Katolieke nasies loslaat, soos in Openbaring 11 voorspel word nie.

Maar voordat dit gebeur, beskryf Hoofstuk 10 eers vir ons die PROTESTANTE REFORMASIE (die Hervorming soos platweg bekend), waarin die ISRAEL NASIES hulself losgeskeur het van die non-Israel nasies. Dit was absoluut noodsaaklik as 'n voorbereiding vir die vestiging van die Koninkryk van God op aarde. Hoekom het die wêreld hierdie uiters belangrike gebeurtenis met die groot betekenis nog nooit in die regte perspektief gesien nie? Waarom is dit net die nasies van Wes- en Noordwes-Europa wat hulself losgemaak het van die Kerk van Rome? Indien u mooi na hulle kyk; sal u sien dat hulle anders is as die ander blanke nasies in liggaamsbou, kleur van hare en oë, taal, gewoontes, temperament en kultuur as die nasies wat bly vashou het aan die Roomse of Grieks Ortodokse geloof. Daar moet 'n rede wees, en daar is. U sal dit volledig uiteengesit vind in ons Reeks oor: DIE VERLORE 10 STAMME. Wanneer hierdie lig tot u deurbreek, sal u besef wat vir Paulus laat sê het: „O, Diepte van die rykdom en wysheid en kennis van God! Hoe ondeurgrondelik is sy oordele en onnaspeurlik sy weë! Want wie het die gedagtes van die Here geken, of wie was Sy raadsman gewees? Of wie het eers iets aan Hom gegee, dat dit hom vergeld moes word? Want uit Hom en deur Hom en tot Hom is alle dinge. Syne is die heerlikheid tot in ewigheid. Amen." (Romeine 11:33-36).

# Hoofstuk 10

*Die Renaissance en die Groot Hervorming (Reformasie) word Voorspel*

‘N NUWE ERA (TYDVAK) HET AANGEBREEK (Hfst. 10:1, 2*).*

*„En ek het 'n ander sterk engel uit die hemel sien neerdaal bekleed met 'n wolk, en 'n reënboog was oor sy hoof, en sy aangesig was soos die son, en sy voete soos pilare van vuur; en in sy hand het hy 'n geopende boekie gehad, en hy het sy regtervoet op die see gesit en sy linkervoet op die land.”*

Weereens val die Goddelike Heerlikheid van Openbaring met 'n verblindende lig op ons siele wanneer ons hierdie wonderlike woorde lees. Mag dieselfde Gees van ons Here Jesus Christus, Wat hierdie heerlike gesigte voor God se dienskneg Johannes oopgemaak het, hulle ook aan ons openbaar en aan ons die krag gee om hulle saam met Johannes „in die gees" te sien.

Hierdie *sterk engel* Wat uit die hemel neergedaal het en bekleed was met 'n wolk, was niemand anders as die Here Jesus Christus die Messias Homself nie. Dit sê Sy aangesig was soos die son. In Mattheus 17:2 lees ons dat op die Berg van Verheerliking Jesus se aangesig geblink het soos die son, en Sy klere wit geword het soos die lig. In Handelinge 1:9 en Openbaring *1:7* sien ons dat Jesus se verskyning of verdwyning met *wolke* gepaard gegaan het. Lees self die volgende Skrifte: Matt. 17:1-6; 24:27-31; Hand. 1:9; Openb. 1:7. Ons kan nie met sekerheid sê of die wolke letterlik is of nie, of iets anders. Sommige Bybelstudente meen dat hierdie wolke die Verlostes is wat Hom altyd omring - lees self Hebreërs 12:1; Efes. 4:8; Ps. 68:19; Filippense 1:23; 2 Kor. 5:8.

*Die reënboog* spreek weereens van Sy genade. In Openbaring 1:16 het ons gesien dat Sy gesig soos die son was wat skyn in sy krag. In *Maleagi 4:2* word dieselfde geopenbaar. Vuur (sien laaste reël van vers 1) het die kleur van brons, en brons spreek van oordeel; so word Hy ook uitgebeeld in Openbaring 1:15.

Hierdie uitbeelding of voorstelling van ons Here Jesus is 'n wonderlike inleiding tot *Die Groot Hervorming (Reformasie)* van die

sestiende eeu. Die Christendom was teen hierdie tyd alreeds vir *'n duisend jaar* lank in 'n toestand *van algehele* duistenis. Pouse en priesters het die plek van ons Here Jesus as die enigste Middelaar tussen ŉ sondige mens en ŉ heilige God wederregtelik ingeneem. 0, hoe *donker* moes die wêreld nie gewees het nie! Daar was *geen lig* nie en baie min het die liefde en vergiffenis gesmaak van Jesus Wat alleen 'n mens kan vrymaak.

## MARTIN LUTHER EN ZWINGLI

Toe ontwaak *Martin Luther* en *Zwingli* skielik in die jare 1517 en 1518 tot die langvergete *Waarheid* dat die regverdige deur die *Geloof Alleen Sal Lewe.* Dit was vir hulle soos die reënboog in die wolk vir Noag was; *die genade van* God was herontdek, en dit het die spook weggejaag van die *Roomse Vaevuur („Purgatory") wat* altyd soos 'n oordeel oor hulle gehang het. Dit was die lig van die son van Christus se geregtigheid wat deur die donker nag van die mens se mislukking gebreek het, van om sy eie geregtigheid voor 'n heilige God deur sy „werke" te probeer uitwerk. Na die lang nag van die *Donker Middel-Eeue* was dit waarlik die daeraad van 'n *Nuwe* Dag, toe Jesus, die Son van Geregtigheid, weereens verrys het uit die skaduwees van 'n nag van onkunde en bygeloof wat hierdie ou wêreld in sy koue wurggreep *vir* meer as 'n duisend jaar gehad het. Weereens was ons geseënde Verlosser en Saligmaker, Jesus Christus die Messias, as die *„Lig Van Die Wêreld"* geopenbaar.

## DIE GEOPENDE „BOEKIE"

Hierdie *geopende* „boekie" is 'n wonderlike gesig. Dit is 'n openbaring van die *geopende Bybel* wat gedurende hierdie tyd weer 'n oop Boek geword het. Tot op die tyd van die Hervorming was die Bybel 'n ontsaglike groot boek wat in Latyn geskryf was en in kloosters en argiewe weggesluit was. Dit was so 'n duur Boek dat baie min mense dit kon bekostig. Die meeste mense was ook ongeletterd en kon nie die Bybel in Latyn lees nie. Die priesters het ook nie die Woord van God vir die mense „oop" gemaak nie. Dit was dus letterlik 'n geslote „groot" boek.

'n Liefdevolle God het dit in Sy *Wyse* Raad so beskik dat net op

hierdie selfde tyd, die drukkuns vir die eerste keer ontdek sou word. Die Bybel is toe in die taal van die Volk vertaal. Die feit dat dit nou *op papier gedruk is,* in plaas van om op perkament of leer *geskryf* te wees, het dit in vergelyking 'n boekie in plaas van 'n boek gemaak, en kon dit rondgedra word. Die feit dat die mense dit nou in hulle *eie taal* kon lees, en predikers gehad het wat dit vir hulle kon uitlê (Vg. die Kamerling van Ethiopië en Filippus in Handelinge 8:29-35), het die Bybel waarlik *'n geopende* Boek gemaak.

Op hierdie wyse het die lewende Christus, met die *Boek* in Sy hand, Sy eiendomsreg oor hierdie aarde waarvoor Hy gesterf en Sy Bloed gestort het, opgeëis deur Sy regtervoet op die see te sit en Sy linker-voet op die land (Openb. 10:2). Die orige verse van hierdie hoofstuk ontvou vir ons die res van hierdie wonderlike verhaal wat meer as 'n duisend jaar voor dit *gebeur* het, geskryf is.

In Hoofstuk 11 v. 15 vind ons eers die glansryke hoogtepunt of vervulling. Vanaf Hoofstuk 12 van Openbaring tot die einde sal ons die tweede gedeelte van hierdie wonderlike verhaal, so lank vooruit geskryf, in meer besonderhede beskryf vind, met die verskillende karakters van die drama in groter besonderhede (detail) uitgebeeld en meer spesifiek geïdentifiseer. Ons moet dit verwag dat hierdie „hervertelling" van die tweede helfte in groter besonderhede sal wees, want die verseëlde boek wat Christus alleen waardig genoeg voor geag was om oop te maak, was beskrywe „van binne en van buite" - lees Openbaring 5: 1.

Noudat ons tot sover gekom het met die uitleg van die Boek van Openbaring, sal ons beter bekend wees met die Geskiedenis wat daarin vooruit beskryf is. Ons wil dus nou 'n bietjie meer hierop uitbrei. Die Renaissance en die Hervorming word in Geskiedenis op skool behandel. U sal dus self die feite waarna hier *verwys* word, kan kontroleer, en uself sodoende tevrede stel dat ons vertolking of uitleg korrek is. Op hierdie wyse sal u eie geloof in Gods Woord ook versterk en bevestig word. Mag dit dan ons liewe Heer behaag, dat deur hierdie nederige poging, die Bybel ook vir u die *geopende Boekie* met die *Groot Waarheid* sal word.

Dit is wonderlik om te sien hoedat die Heer selfs die grimmigheid van die mens gebruik om Hom te loof (Ps. 76: 11). Die gesel van die Turkse Inval in Europa was deur God gebruik om Konstantinopel *(Istanboel* vandag), die midde-punt van die Griekse Christendom en geleerdheid, in *die jaar 1453,* tot 'n val te bring. Hierdie geleerdes het na Wes-Europa gevlug en het met hulle hul kennis van die Grieks saamgeneem, asook hulle waardevolle Griekse manuskripte. Baie van hulle het in die Universiteite van Wes-Europa telande gekom. Dit het die geskiedkundige *„Renaissance”* of *„Nuwe Geleerdheid”* voortgebring. Grieks en Latyn het studievakke geword. In die jaar 1516 is die beroemde Griekse Nuwe Testament van Erasmus gepubliseer en duisende het dit begin lees. Die vertaling van die Bybel in die taal van die Volk het natuurlik gevolg, en die Bybel het 'n „oop” Boek geword vir almal om te lees.

Soos alreeds gesê, het die drukkuns, en hoe om papier te maak, ook in hierdie tyd ontstaan. Die Bybel was een van die eerste boeke wat gedruk is, en het goedkoop genoeg geword vir die meerderheid van die Volk om te kan bekostig. Kan u nie die bestierende hand van God hierin sien nie? En waarom nou juis die Bybel meer as enige ander Boek? Want dit is die Woord van God, en dit was so verordineer dat dit „geopen” moes word. Dit het die *„Geopende Boekie”* geword.

Hier volg nou 'n lys van gebeure met hulle datums, om aan te *toon* hoe die *Boek* „geopen” is:

1453: Val *van* Konstantinopel en die vlug van Griekse Geleerdes na Wes-Europa.

1455: Die Gutenberg Bybel. Grieks word vir die eerste keer aan die Universiteit van Wes-Europa gedoseer.

1476: Caxton voer die drukkuns in Brittanje in.

1516: Erasmus druk sy Griekse Nuwe Testament.

1518: Zwingli druk die eerste Switserse Nuwe Testament.

1526: Tyndale se Engelse Nuwe Testament. 'n Sweedse Bybel.

1535: Coverdale se volledige Engelse Bybel. 1537: ’n Deense Bybel.

1539: Die sogenaamde „Great Bible” (Groot Bybel) gedruk onder toesig van Coverdale en op Koningsbevel in elke Kerk geplaas *vir* die gebruik van die Gemeentelede.

1611: Die Engelse King James Bybel.

1881: Die Engelse Hersiene (Revised) Bybel.

1933: Die volledige Bybel in Afrikaans.

Ek het ongelukkig nie die presiese datums *vir die* vertaling van die Bybel in die tale van die ander Wes-Europese nasies nie. Dit is *merkwaardig* hoedat hierdie „Nuwe Geleerdheid” na die *Weste gedryf is op* die kruin van 'n golf wat deur die druk vanuit die *Ooste* ontstaan het. Dit het weer die Lig van die Woord na die Anglo-Saksies Keltiese en verwante nasies gebring, wat teen hierdie tyd in die kuslande van Wes-Europa gevestig was, en hierdie mense is die afstammelinge van die Huis van Israel, die sogenaamde Verlore Tien Stamme. U wat hierdie woorde lees, mag u diep daaroor nadink, of dit per toeval so gebeur het, en of dit so bestem was. Hierdie drukgolwe vanuit die *Ooste* is alweer hoog aan die oplaai. Die doel is om dieselfde Christendom uit te roei wat hulle 'n paar eeue gelede nie kon uitdelg nie. 'n Paar eeue is maar 'n tikkie tyd in die uurwerk van die Geskiedenis van die mensdom. Hulle inspirasie kom nog steeds vanuit die afgrond, en die nasies wat die handlangers is van die Satan is nog dieselfde nasies as van ouds. Merkwaardig!

Baie van die vertalers moes met hulle lewens boet. Na die dood van *Wyclife* het die Rooms Katolieke Priesters sy bene laat opgrawe, dit laat verbrand en toe die as in die rivier Swift gegooi. *Tyndale is* verwurg en toe te Vilvorde naby Brussel verbrand.

Die Hervorming van die sestiende eeu het in verskillende lande plaasgevind, maar die beweging in elke land was onafhanklik van die ander, 'n bewys dat dit nie van 'n mens gekom het nie, maar van God. Die Boek is oor die hele Wes-Europa oopgemaak. Dit was waarlik die geopende *Boekie,* die Boek wat meer as *enige* ander boek so baie in so min bevat.

Sodra die mense Bybels kon koop en in hulle eie taal lees, het hulle tot die groot ontdekking gekom dat dit Christus en Sy eise is wat van

die uiterste belang is, en nie die Pous, of Maria of enige ontslape „heiliges” nie. U kan vir uself die uitwerking hiervan *maklik* voorstel. Die Christendom was van bo tot onder geskud. Die Bybelse aanspraak van Christus, en van Hom alleen, soos deur die Hervormers verkondig, het die hele Pouslike Stelsel uitgedaag. Hierdie uitwerking was haarfyn in die volgende dramatiese episode voorspel:

## 'N LEEU WAT BRUL

Verse 3 en 4
*„En hy het met 'n groot stem uitgeroep soos 'n leeu wat brul, en toe hy uitgeroep het, het die sewe donderslae hulle stemme laat hoor. En toe die sewe donderslae hulle stemme laat hoor het, wou ek skrywe; maar ek het 'n stem uit die hemel vir my hoor sê: Verseël wat die sewe donderslae gespreek het, en skryf dit nie op nie”.*

In Hoofstuk 5:5 het ons gesien dat Christus genoem word „die Leeu wat uit die stam van Juda is”. *Ons* het hier dus 'n verdere bewys dat die „sterk engel” van vers 1 die Here Jesus Christus is. Die „leeu wat brul” dui dus aan die groot uitdaging van Christus, „die Leeu wat uit die stam van Juda is”, aan die Kerk van Rome, deur die geskrifte en prediking van die Hervormers soos Luther, Zwingli, Calvyn en Knox.

Op *31 Oktober 1517* het Luther die Pouslike stelsel van „aflaatgelde” openlik uitgedaag - die stelsel wat veronderstel was om vergifnis van sonde te skenk in ruil vir gelde aan die Kerk betaal - deur sy nou beroemde vyf-en-negentig stellinge van sy geloof teen die Kerkdeur van *Wittenberg* vas te spyker. Binne twee weke was die hele Duitsland in rep en roer, en binne 'n maand was die ganse Christendom in beroering. Die Kerk van Rome was verplig om hierop te antwoord.

## DIE SEWE DONDERSLAE

Die „sewe donderslae” wat die „gebrul van die leeu” beantwoord het, is nie moeilik om te verstaan nie. Rome is *op sewe* heuwels gebou. Die Pous het Luther geantwoord deur die *Pouslike Edikte* (Bevele) *of Bulle* teen hom uit te vaardig; dit word dikwels deur Geskiedkundiges na verwys as die „donderslae” van Rome.

Net toe Johannes wou neerskryf wat die sewe donderslae gespreek het, roep daar 'n stem uit die hemel en sê vir hom: „skryf dit nie op nie.” (v. 4.) En ook geen wonder nie, want een van hierdie „donderslae” in antwoord op Luther se uitdaging, was die afkondiging van die onfeilbaarheid van die Roomse Kerk. Luther het toe, net soos al die ander Hervormers na hom, gesien dat die Pous niemand anders was as „die man van sonde”, of die Antichris, waarteen die Bybel ons waarsku nie. Die Pous matig homself aan dat hy in die plek van Christus op aarde is.

Dus, toe die laaste Pouslike Bul in Junie 1520 soos 'n donderslag uitgevaardig is, het die Hervormer daarop geantwoord deur opsetlik al die Pouslike Bulle en Dekrete voor 'n groot skare buite die mure van Wittenberg te verbrand. Op hierdie wyse was die sewe donderslae verseël. Luther se ondervinding en voorbeeld was telkemale gedurende die Hervorming herhaal, namate die Heilige Gees die Skrif begin oopmaak het, en daartoe gelei het dat die mense begin weier het om die valse Ieerstellinge van die Roomse Kerk te aanvaar.

### DIE VERBORGENHEID VAN GOD VOLBRING

Verse 5-7

*„En die engel wat ek op die see en op die land sien staan het, het sy hand na die hemel opgehef, en Hy het gesweer by Hom wat tot in alle ewigheid lewe, wat die hemel geskape het en wat daarin is, en die aarde en wat daarin is, en die see en wat daarin is, dat daar geen tyd rneer sal wees nie; maar in die dae van die stem van die sewende engel, wanneer hy met die basuin sal blaas, dan is die verborgenheid van God volbring, soos Hy die blye tyding verkondig het aan Sy diensknegte die profete”.*

In vers 6 behoort die sinsnede „geen *tyd rneer"* te lees „geen uitstel meer” soos in die Nuwe Hollandse Vertaling. (So ook in die Engelse *Revised* Version). Dat „tyd” nie hier eindig nie word in die volgende *vers* bewys waar daar gepraat *word* van dae wat voortgaan (v. 7).

Hierdie dinge val nog alles binne die tydperk van die sesde basuin. Die sewende basuin sal binnekort blaas en 'n einde maak aan al die bose stelsels van hierdie wêreld: polities, ekonomies en kerklik. Dit

sal wees volgens die *Boek* soos die Heer dit deur (nie „aan" soos in v. 7) Sy diensknegte, die profete, geopenbaar het. Indien u dus wil weet hoe hierdie eeu gaan eindig, moet u die Profete bestudeer. Hierdie profetiese boeke, waarin die einde van hierdie Bedeling en die oprigting van Christus se Koninkryk so haarfyn beskryf word, is vir al diegene wat nie die sleutel van die Israel Identiteit het nie, geslote.

Die gedeelte in vers 7 wat lees: „wanneer hy met die basuin sal blaas", moet lees „wanneer hy op die punt staan om met die basuin te blaas". Ons is nou in daardie tydperk, en al amper aan die einde daarvan, dit is waarom die geheimenisse van God so vinnig ontvou word vir diegene wat waarlik soek en bid en klop (Sien Matt. 7:7).

Baie van hierdie verborgenhede word aan ons openbaar deur die bestudering van hierdie Wonderlike Boek van Openbaring.

Hierdie dinge is *so belangrik* dat die engel Sy hand na die hemel opgehef en gesweer het by Hom wat tot in alle ewigheid lewe, en Wat alle dinge geskape het.

## DIE BOEKIE WORD „GEËET"

Verse 8- 11
*„En die* stem *wat ek uit die hemel gehoor het, het weer tot my gespreek en gesê: Gaan, neem die geopende boekie in die hand van die engel wat op die see en op die land staan. En ek het na die engel gegaan en aan hom gesê: Gee my die boekie. Toe* sê *hy vir my: Neem en eet dit op, en dit sal jou maag bitter maak, maar in jou mond sal dit soet wees soos heuning. Toe neem ek die boekie uit die hand van die engel en eet dit op, en in my mond was dit soet soos heuning: maar toe ek dit geëet het, het my maag bitter geword. En hy het vir my* gesê: Jy *moet weer profeteer oor baie volke en nasies en tale en konings."*

Die mense was so „honger" vir die Waarheid dat hulle die Woord letterlik „opgeëet" het toe die Bybel in hulle eie taal beskikbaar geword het. Jesus het gesê: „Dit is die Gees wat lewend maak, die vlees is van geen nut nie; die woorde wat Ek tot julle spreek, is gees en is lewe." (Joh. 6:63).

Geskiedkundiges verklaar dat gedurende die Hervorming die Bybel die kosbaarste skat vir miljoene geword het; dit was ywerig deur hulle gelees, hulle het dit saam met hulle geneem oral waar hulle heen gegaan het, hulle het groot gedeeltes daarvan uit hulle hoof geleer en in hulle hart gebêre. Dit was vir hulle soet en dit was soos hemelse manna vir manne en vroue wat honger was vir God. Sommige van ons eie voorvaders wat uit die Reformasie na ons land as vlugtelinge gekom het, het al hulle besittings agtergelaat net om die Boek(ie) te kon behou. Daar was van hulle wat in 'n laaste desperate oomblik selfs van die blaaie uitgeskeur en dit onder hulle klere verberg het toe hulle skielik moes vlug voor die vervolgers van Rome. Mag God genadiglik gee dat ons 'n nuwe besluit sal neem om waardig te wees om hulle nageslag genoem te word.

## LYDING EN VERVOLGING

So 'n heerlike voorreg van kennis het egter ook sy verantwoordelikheid meegebring: Die onskriftuurlike leerstellinge van Rome was aan die kaak gestel, en moes bestraf en versaak word deur diegene wat tot ontwaking gekom het. Die gevolg was wrede *lyding en vervolging* vanaf die kant van die magtige politieke en kerklike Ieiers wat oor Europa regeer het.

Gedurende die dertig jaar na Luther se protes, het al die lande van Europa die wrede Inkwisisie verduur, wat menigtes van Christene tot die aller afgryslikste foltering en dood veroordeel het net omdat hulle die Skrifte begin ondersoek het. In Engeland het beide Hendrik VIII en Edward VI Bybels in die Kerke laat plaas met die opdrag dat dit gelees en daaruit onderrig moes word. Maar toe kom Koningin Mary („bloody Mary”) van die Rooms Katolieke Kerk en die verskriklike vervolging wat sy gelas het, waarin byna *driehonderd* Protestante, insluitende *Latimer en Ridley,* op die verskriklikste manier lewendig varbrand is.

Op die vasteland van Europa is gedurende daardie selfde tydperk *1553-1558 tienduisende Protestante* in Tronke gestop, gemartel, lewendig aan die brand gesteek en lewendig begrawe. Hulle is aan bome gekruisig, en op sulke afgryslike maniere mishandel, dat dit nie eers op skrif gestel kan word nie; en dit alles net omdat hulle in

die besit van Bybels was, en die soetheid van die Evangelie van Jesus Christus gesmaak het. Rome het nog nie verander nie, en is vandag nog net dieselfde. Daar is genoeg vars getuienis om te bewys dat: Waar Rome (Rooms Katolieke Geloof) in die minderheid is, is sy soos *'n Lam:* waar sy gelyke mag besit, is sy soos *'n Jakkals;* en waar sy die opperheerskappy het, is sy 'n Tier. Met groot trots spog sy daarmee dat *sy Nooit Verander Nie.*

Vers 11 sê dat hy weer moet profeteer *oor* baie volke en nasies en tale en konings. Ons gaan dit nou sien in die hoofstukke wat gaan volg.

# Hoofstuk 11

DIE MEETSTOK

Hoofstuk 11:1, 2

*„En 'n riet soos 'n stok is aan my gegee, en die engel het gestaan en gesê: Staan op en meet die tempel van God en die altaar en die wat daarin aanbid. Maar die voorhof buitekant die tempel moet jy uitlaat en dit nie meet nie, want dit is aan die heidene gegee; en hulle sal die heilige stad twee-en-veertig maande lank vertrap."*

Hierdie eerste twee verse van Openbaring 11 dramatiseer *vir* ons die laaste en grootste daad van die Hervorming, naamlik die verdeling van die Christendom in twee, naamlik die „Tempel" van Israel, en die voorhof *buitekant* die tempel, wat aan die „heidene" gegee is. Dit wil sê: die Protestantse Kerke binne die Israel Nasies, en die Rooms Katolieke Kerk in die Oos- en Suid-Europese Lande, die gebied van „die *bees* en die *vals profeet."*

Aan Johannes was 'n „riet" of *'n meetstok* gegee. Johannes sê die riet was soos 'n stok of 'n koninklike septer. Hy was beveel om die Tempel met sy *ware aanbidders* te „meet", maar om die voorhof buitekant die tempel „uit te laat" of letterlik *„Uit Te Werp"* en dit nie te meet nie, want dit is aan die heidene gegee.

Die Hervormers het gevind dat die Bybel in hulle hand 'n heilige gesaghebbende meetstok geword het, waarmee hulle in staat was om „te meet" of te bepaal wat die afmetings of patroon van die Nuwe Testamentiese Kerk *behoort te wees*. Onthou Jesus het gesê: „Wie My verwerp en My woorde nie aanneem nie, het een wat hom oordeel: die woord wat Ek gespreek het, die sal hom oordeel in die laaste dag." (Joh. 12:48).

Die eerste Kerk wat deur die Apostels *van Jesus Christus* gestig is, was natuurlik volgens die volmaakte goddelike patroon. Maar daarna het die groot afval gekom en die verval in die afgodery en onskriftuurlike gebruike van die Middel-Eeue. Met die herontdekking van Christus en die Bybel het die Hervormers die behoefte aan *'n Reformasie of 'n Hervorming van die NuweTestamentiese Kerk* besef. Dus, toe die prinse en heersers van Duilsland, Switserland,

Denemarke, Noorweë, Swede, Engeland, Skotland en Holland die gesag in die hande van die Hervormers geplaas het, het laasgenoemde die verskillende „Geloofsbelydenisse” opgestel, en die Bybel, soos hulle dit verstaan het, gebruik as hulle *gids* en „meetstok”. (Ons het in ons Verklaring van die briewe aan die Sewe Gemeentes gesien dat hierdie terugkeer vanuit die duisternis van Rome na die Lig van die Primitiewe Apostoliese Kerk, nie volledig was nie. Die Reformasie is dus nog aan die gang. Dit sal voltooi word in die smeltkroes van die groot vervolging van die Ware Kerk van Jesus Christus, net voor Armageddon; *en dit staan nou voor die deur.* In hierdie „Verdrukking” sal die Ware Kerk weer gebore word, met die Volle Gawes, Vrugte en Bedieninge van die Heilige Gees tenvolle herstel. Dit sal die beloofde koms en bediening van Elia wees volgens Maleagi 4:5, 6, om God se Volk voor te berei vir die Wederkoms van Chtistus, hulle Koning).

### TWEE-EN-VEERTIG MAANDE, OF 1260 DAE

Op hierdie wyse het die Protestantse of Hervormde Kerke dan ontstaan, as *'n letterlike vervulling* van die opdrag aan Johannes om die „Tempel”, of Nuwe Verbonds-Kerk van Israel te „meet”.

Ons merk ook op dat terselfdertyd was Johannes beveel om *nie* die voorhof buitekant die tempel te „meet" nie, maar om dit *uit te werp.* In vervulling van hierdie opdrag het die Hervormers geen poging aangewend om die Kerk van Rome te herstel of hervorm nie. Sodoende was die Hervorming die begin of herontdekking van die *patroon* of *samestelling* van die Nuwe Verbond „Tempel”, en van sy afskeiding van die aanbidding van die heidense nasies in die „voorhof buitekant die temple”. (Lees self Mattheüs 16:16-18).

Hier is *Jesus Christus die Seun Van Die Lewende God* self die *Rots of Fondament.* Lees ook 1 Kor. 3:11, en ook Efesiërs 4:7-16 en 1 Korinthiërs Hoofstukke 12 tot 14). En nog gedurig sedertdien is die immer toenemende *lig* wat uit die Heilige Skrif straal, besig met die herbouing en -oprigting van die Tempel van die Nuwe Verbond, of die *„Heilige Stad”* binne die Anglo-Saksies-Keltiese en Verwante Nasies wat van die geslag van Israel is. Lees self Esegiël 37:28.

Ons kan nou sonder veel moeite sien dat die vertrapping van die

„Heilige Stad" vir „42 maande" (42x30=1260 profetiese jare) sluit ook die Pouslike teenstand in teen die struktuur van Kerk en Volk wat God besig is om te bou ter voorbereiding vir die *Duisendjarige Ryk* van Sy *Geliefde Seun.*

Met dit in gedagte kan ons nou in 'n meer algemene verband die 1260 jaar van duisternis en die vertrapping van dit wat God beplan het om as Sy „Stad" op te rig, beskou: Daar is *twee* aanvangs-datums vir hierdie „42 maande" (1260 dae=1260 jaar - sien Eseg. 4:6). (a) 533 *A.D.:* In hierdie jaar het die Keiser Justinianus 'n de-kreet uitgevaardig waarin hy die Biskop van Rome die hoof gemaak het van „al die heilige kerke en al die heilige priesters van God"

533+1260=1793 A.D.

Hierdie jaar 1793 was die jaar van die Franse Rewolusie, wat die eerste groot slag aan die Pousdom toegedien het.

In hierdie selfde tyd het *groot Herlewings* in *Groot Brirtanje* en in *die Verenigde State van Amerika* plaasgevind. Dit word algemeen deur geskiedkundiges aanvaar dat dit die *Herlewing* onder die *Wesleys* is wat gekeer het dat die Franse Rewolusie nie ook na die Britse Eilande versprei het nie. Hierdie nasies het *„Sending-bewus"* ge-word. Die „Church Missionary Society" is in die jaar 1799 gestig; die „Britse en Buitelandse Bybelgenootskap" in die jaar 1802; die Amerikaanse Bybelgenootskap in die jaar 1816. Hierdie nasies het waarlik die nasies van die „Ge-opende Boek" geword. Hulle het ook groot nasies gedurende hierdie tyd geword, wat 'n baie duidelike bewys is dat „geregtigheid verhoog 'n volk" (Spr. 14:34). As hierdie nasies dit maar net vandag ook wil onthou.

*(b) 606-607 A. D.* Die dekreet van Keiser Phocas het die Biskop van Rome selfs nog hoër verhef. Hy het hom hoof gemaak van „al die Kerke van die Christendom". 607+1260=1867 A.D. In 870 A.D. het die Pousdom geval en al *sy politieke mag* verloor. Selfs so laat as die jaar 1866 was daar nog Protestante lewendig op die brandstapel verbrand in *Barletta* in Italië.

DIE HERVORMERS ONTDEK GOD SE WARE GETUIES

Openbaring 11:3-4
*En Ek sal aan My twee getuies gee dat hulle, met sakke bekleed, duisend-tweehonderd-en-sestig dae lank sal profeteer. Hulle is die twee olyfbome en die twee kandelaars wat voor die God van die aarde staan.*

Gedurende die 1260 jaar van die vervolging van Israel (die Westerse Protestantse Nasies) en die Ware Kerk, deur die Pousdom van Rome, soos in vers 2 voorspel, sou *God „twee getuies"* met Krag uit die Hoogte toerus, om die waarheid van die Evangelie omhoog te hou, maar hulle sou dit doen onder die uiterste toestand van smart en vervolging - „met sakke bekleed". Die Geskiedenis van Europa, van daardie tydperk, gee 'n getroue en wonderbaarlike bevestiging van die egtheid van hierdie profesie; daar was 'n lang ry van vervolgde martelare wat hulle getuienis in bloed en smart afgelê het.

Die *twee „getuies"* dui op nog 'n ander getuie naas die getroue Christene *wat Een* van die getuies verteenwoordig. In die Bybel word altyd minstens twee getuies vereis om 'n saak te bevestig. Lees self Deut. 19:15; Joh. 8:17. Verse 4 tot 6 van Openbaring 11 gee vir ons verskillende eienskappe van die twee getuies waardeur ons hulle nie alleen sal kan uitken nie, maar ook van mekaar sal kan onderskei. Kom ons lees dit eers.

Openbaring 11:4-6
*Hulle is die twee olyfbome en die twee kandelaars wat voor die God van die aarde staan. En as iemand hulle wil beskadig, gaan daar vuur uit hulle mond en verslind hulle vyande; en as iemand hulle wil beskadig moet hy op dieselfde manier gedood word. Hulle het mag om die Hemel te sluit, sodat daar in die dae van hulle profesie geen reën val nie; en hulle het mag oor die waters, om dit in bloed te verander en om die aarde te tref met allerhande plae so dikwels as hulle wil.*

In vers 4 word die een getuie met „twee kandelaars" vergelyk en die ander een met „twee olyfbome". Hierdie beeldspraak is geneem uit Sagaria *4:11-14* (lees dit asseblief self in u Bybel) waar die profeet twee olyfbome aan weerskante van 'n kandelaar gesien het, waarin

die olyfbome hulle olie gegiet het om dit aan die brand te hou. Ons Here Jesus het vir Johannes in Openbaring 1:20 gesê dat 'n kandelaar 'n Gemeente voorstel wat die Woord van God uitdra. In *Romeine 11:17-27* vergelyk Paulus vir *Israel* met *'n olyfboom.* In *Jesaja 43:1, 10, 12,* en verskeie ander verwante Skrifte noem God vir *Israel* Sy Getuies. Dawid noem die Woord van God 'n lamp vir sy voet en 'n lig *op* sy pad - *Psalm 119:105.* Jesus het aan *Sy* dissipels gesê (en dwarsdeur die eeue was hulle oorwegend van Israel afkomstig): „En julle sal My getuies wees ... tot aan die uiterste van die aarde.” (Hand 1:8).

Ons glo dus dat die *twee getuies Israel en* die *Bybel* is. Die *Twee Huise* van Israel word *deur* die *twee olyfbome* voorgestel. Die *twee dele* van die *Bybel* (die Woord van God), naamlik die Ou en die Nuwe Testament word deur die *twee kandelaars* voorgestel - hulle gee lig, en beide getuig van ons Here Jesus Christus. In *Joh. 5:39* het Jesus gesê: „Julle ondersoek die Skrifte, omdat julle meen dat julle daarin die ewige lewe het; en dit is die wat *van My getuig.”*

In *John Foxe* se beroemde Boek van Martelare lees ons die geskiedenis van die groot menigte van martelare wat gely het onder die wrede hande van die Roomse Kerk net omdat hulle 'n suiwer en waaragtige getuienis gedra het. Die woord „getuies” in vers 3 beteken ook „martelaars" in die oorspronklike. Die oorspronklike Griekse woord is „Martus” waaruit die Engelse woord „martyr” vandaan kom en die Engelse Woordeboek gee die volgende betekenis vir die woord *martyr:* „One who by his death *bears witness to his belief.”* Hierdie boek van Foxe het naas die Bybel, sy plek in bykans elke Protestantse Kerk en huis gevind. Net so het die Bybel self eindelose vervolging moes verduur; die Pousdom het dit probeer vernietig deur dit te verbrand en diegene wat dit gelees het, vervolg. Op hierdie wyse het beide die Kerk (in Israel) en die Bybel hulle getuienis uitgedra „in sak geklee”.

Verse 5-12 van Openbaring 11 gee vir ons verdere eienskappe van Christus se „twee getuies”, en beskryf ook hulle ondervindinge gedurende die Hervorming. Ons lees nou eers verse 7-12

*„En wanneer hulle hul getuienis voleindig het, sal die dier wat uit die afgrond opkom, teen hulle oorlog voer en hulle oorwin en hulle*

*doodmaak; en hulle lyke sal lê op die straat van die groot stad wat geestelik genoern word Sodom en Egipte, waar ook onse Here gekruisig is. En mense uit die volke en stamme en tale en nasies sal hulle lyke drie en 'n halwe dag lank sien en nie toelaat dat hulle lyke in die graf gelê word nie. Die bewoners van die aarde sal bly en verheug wees oor hulle en sal vir mekaar geskenke stuur, omdat die twee profete die bewoners van die aarde gepynig het. En ná die drie en 'n halwe dag het 'n gees van die lewe uit God in hulle ingegaan, en hulle het op hul voete gaan staan, en 'n groot vrees het geval op die wat hulle aanskou het. En hulle het 'n groot stem uit die hemel vir hulle hoor sê: Kom op hierheen! En hulle het opgevaar na die hemel in die  wolk, en hul vyande het hulle aanskou."*

Die Geskiedenis bevat baie illustrasies van die vervulling van hierdie Profesieë. Die nasies van Europa, soos byvoorbeeld Frankryk en Spanje, wat die Christene en hulle Bybel vervolg het, het die verskriklike oordeel van oorloë en rewolusies ondervind. Die Anglo-Saksies Keltiese en verwante nasies aan die anderkant, wat die minste van almal die getuies vervolg het, het ook die minste gely onder die bloedvergieting wat aanhoudend die Vasteland deurweek het.

Met betrekking tot vers 6, weet ons dat toe Koning Agab en sy vrou Isèbel vir Elia vervolg het, asook die oorblyfsel wat nie die knie voor Baal gebuig het nie, en daar geen reën oor die land vir 1260 dae nie. Net so, gedurende die Christelike Dispensasie, solank die Getuies van die Heer vervolg is, het God die geestelike reën weggehou van die Pouslike Agab en sy vrou Isebèl, die Kerk van Rome; dit het die Donker Eeue tot gevolg gehad. Weereens, toe die Egiptenare vir Moses verwerp het, en God se Israel Getuies vervolg het, was die waters van Egipte verander in bloed. Die geskiedenis van die Vasteland van Europa is sekerlik vol gebeurtenisse waarin haar riviere, die natuurlike verdedigingsposisies, gevloei het van bloed as gevolg van die menigvuldige oorloë.

Die dier van *vers* 7 in die Romeinse Ryk wat gelyk het asof dit beswyk het in die Huns-Gotiese invalle, maar wat weer opgeleef het onder die besieling van demoniese magte vanuit die afgrond, om 'n magtige Kerklik-Ekonomiese-Politieke mag te word onder leiding van die Pouse soos in Openbaring 12, 13 en 17 voorspel. Volgens

*vers* 7 sou daar 'n tyd kom: wanneer die getuies hulle getuienis sou beëindig, wanneer die „dier" teen hulle oorlog voer en hulle oorwin en doodmaak. Die belydende Christene (uit Israel) wat nog oorgebly het, het *uit die Bybel* aangetoon dat die Pousdom die voorspelde Antichris was, en dat die leerstellinge van transubstansiasie, vae-vuur, gebede tot die „heiliges" en engele, die onfeilbaarheid van Pouslike Rade, en so aan, vals en on-Christelik was. Die gevolg was dat die Pousdom openlike oorlog teen die „ketters" verklaar het. Die verskriklike wrede Inkwisisie was vanaf die twaalfde Eeu gebruik om God se Volk uit te roei en om te verhoed dat die Skrif in die taal van die Volk beskikbaar word.

In *vers 8* merk ons die verskil tussen die „heilige (afgesonderde of uitverkore) stad," en die *groot stad,* die simboliese stad van die heidene, of die Europese Dier Sisteem van die Pouslike Regering-stelsel. Dit was Heidense Rome wat vir ons Here Jesus gekruisig het, en dit was Pouslike Rome wat die Getuies doodgemaak het.

Vers 9: Op die Vyfde Lateraanse Raadsvergadering, wat op die 5de Mei 1514 gehou is, was daar nie een enkele Protestantse Getuie teenwoordig om die Kerk van Rome teen te staan nie, so suksesvol was die Pouslike oorlog van uitdelging. In die jaar 1516 het 'n sekere persoon met die naam van A-Pucci in sy toespraak voor die Lateraanse Raad in Rome onder andere, die volgende gesê: „Alle weerstand teen die Pouslike heerskappy en godsdiens is beëindig; daar is nie meer een teëstander nie."

Die vreugde en blydskap van die bewoners van die (Roomse) aarde, omdat daar nie een getuie in Rome kon verskyn om hulle saak te verdedig nie, word in *vers 10* beskryf.

Die „groot stad" (v. 8) waarna die martelare en Hervormers verwys het as geestelike Sodom en Egipte, was die „Babilon" wat in Openbaring 17 beskryf word. Ten tye van die vervulling van vers 8 was die hoer „Babilon" die Rooms Katolieke Kerk wat die politieke, godsdienstige en ekonomiese lewe van die hele Wes-Europa totaal oorheers het. Daar is baie verwysings uit die geskrifte van sulke getuies soos die Waldense, die Wycliffiete en die Hervormers wat kan aangehaal word om aan te toon hoedat hulle die Kerk van Rome „Sodom" genoem het as gevolg van haar baie onsuiwerhede,

en „Egipte” as gevolg van haar baie afgoderye. Dit was dieselfde stelsel waardeur ons Here Jesus gekruisig is. Hierdie kommentaar in *vers* 8 openbaar die verwantskap wat daar bestaan het tussen Jesus van Nasaret en die martelare - hulle het vir dieselfde getuienis gesterf, en deur die hande van dieselfde „Babilon” terwille van die *Woord van* God en die getuienis (dat Jesus van Nasaret die Christus was) wat hulle gedra het. Die „straat”, of openbare ontmoetingsplek van die simboliese „groot stad” was Rome, die setel van die Hoof, die Pous, en die vergaderplek van al die Rade van die Roomse Kerk. (Ons sien dit ook vandag waar daar dikwels belangrike Wêreld-Konferensies in die groot stede van die groot nasies gehou word. Dink byvoorbeeld aan die byeenkomste van die V.V.O. Vergaderings in New York.)

Vers 9
Met die tydmaat van „een dag vir 'n jaar” dui hierdie periode van „drie en 'n halwe dag” drie en 'n half jaar aan; gedurende hierdie tydperk het dit werklik geskyn asof die Pous en die Kerk van Rome 'n volslae uitwissing van die Christene bewerkstellig het. Dit was wonderbaarlik vervul gedurende die jare tussen 1514 en 1517 toe die stemme van die Protestantse Getuies heeltemal stil geword het. Daar het nie meer *een stem* van protes teen die Dekrete van die Roomse Kerk opgeklink nie.

Die Pous het voortgegaan om Dekrete van uitbanning (ex-kommunikasie) teen die sogenaamde „ketters" uit te vaardig, en te beveel dat die Skrifte verbrand moes word. Op hierdie wyse was die twee getuies (die gelowiges en die Bybel) waarlik vir 3 1/2 jaar „dood”, maar hulle was nie toegelaat om „begrawe” te word nie, want die Roomse Kerk het aanhoudend geweier om 'n Christelike begrafnis aan die „ketters” toe te staan. En die mense uit „die volke en stamme en tale en nasies" het hulle „dooie liggame” gesien maar kon niks daaraan doen nie.

*Vers* 10
Dit is 'n goed gedokumenteerde geskiedkundige feit dat dit plaasgevind het. Hulle van die Roomse „aarde” (die gebied waaroor Rome heerskappy gevoer het) het hierdie skynbare oorwinning oor die „ketters” gevier. Hulle het feeste gehou, swierige bankette gereël, en die leiers van die Kerk het geskenke met mekaar uitgeruil.

Die Bybel en die lewende Boodskappe wat die ou Godsmanne daaruit gebring het, het die Kerk van Rome „gepynig”. Hierdie voorlopers van die Groot Hervorming was vreeslose, Geesvervulde manne wat nie geskroom het om die wanpraktyke en valse leerstellinge van die Roomse Kerk bloot te lê nie. Mag God weer sulke manne opwek in hierdie dae van louwarmheid en 'n gedaante van Godsaligheid, sonder die Krag daarvan.

Vers 11
En toe op 31 Oktober 1517, *presies* 3 1/2 jaar na 5 Mei 1514, vind daar 'n wonderlike gebeurtenis plaas; *Martin Luther* spyker sy *95 Stellinge* aan sy Kerkdeur in Wittenberg vas, waarin *hy protesteer* teen die on-Skriftuurlike leerstellinge en gebruike van die Rooms Katolieke Kerk. Binne een maand daarna was die ganse Europa aan die brand. Dit sou *nooit* kon gebeur het as daar nie *baie* voor-bereidende werk dit voorafgegaan het nie; met andere woorde, *die getuies* (sien v. *3)* was vantevore lewendig en aan die werk, maar was net vir 'n klein rukkie tydelik „dood”. God sal altyd wagstaan oor Sy Woord om dit te volbring. (Verg. Jer. *1: 12).*

In die jaar 1523, toe hy die Ryksdag van Nuremberg toegespreek het, het Pous Adrian sonder dat hy daarvan bewus was, getuig van die vervulling van hierdie Profesie van vers 11, toe hy gesê het: „Dit skyn asof die ketters Huss en Jerome weer herlewe het in die persoon van Martin Luther. (Dit het natuurlik die bygelowige Roomse Kerk met *groot vrees* vervul; dit is waarom die Pous so gou was om teen Martin Luther met sy Pouslike Bulle van uitbanning (Bills of Excommunication) te antwoord”.

In 1528 het Luther self die volgende merkwaardige kommentaar geskryf wat baie duidelik die vervulling bewys van die profesie dat „na die drie en 'n halwe dag het 'n gees van die lewe uit God in hulle ingegaan, en hulle het op hul voete gaan staan.” (v. 11): „Ons is *nie die eerstes* om die Koninkryk van die Antichris op die Pous en die Kerk van Rome toe te pas nie. Dit het baie groot manne voor ons al baie jare vantevore gedoen en dit reguit en openlik onder die grootste vervolging. Hierdie *Getuies* wat deur God Self verordineer was, het dieselfde Geloofsbelydenis as ons gahad, en *die Liggame van Hierdie Godsmanne Staan Onder Ons Op As Het Ware* met 'n *Evangelie* wat *Nuwe Lewe* gekry het, en dit gee aan ons nuwe

moed." In hierdie woorde het Luther die Martelaar-getuies van die Middeleeue met die Hervormers verbind en van hulle een aaneengeskakelde ry van getuies vir Christus gemaak. In die jaar *1530,* het die Hervormers bekend begin word as die „Protestante" wat uit die Latynse woord vir om te getuig, ontstaan het. Dit *bewys* weereens dat die Hervormers maar net die opvolgers was van die lang ry van Christus se Getuies.

Wanneer ons kyk na hulle opvolgers vandag in ons moderne tyd, dan sien ons voor ons die Protestante nasies van die Weste, wat uitgeken kan word as die afstammelinge van die Huis van Israel. Hulle, saam met die Bybel doen nog steeds die werk van die twee getuies. Die prys wat op die spel is, is ook nog basies dieselfde: Satan probeer nog steeds om die Bybel te vernietig en ook die nasies aan wie se sorg dit toevertrou is.

Vers 12
Hierdie „Hemel" is nie die woning van God waar Hy woon nie, want hulle het nog altyd in die sig van hulle vyande gebly. Dit beteken die politieke „hemel" soos dit meermale in die Boek van Openbaring gebruik word. Waar die Christene vantevore die Here in spelonke en woude moes aanbid het, het die Nasies met hulle Regerings in Noordwes-Europa hulle en die Bybel nou begin respekteer en baie hoog ag. („Kom *op* hierheen"). Lande soos Switserland, Skandinawië, Engeland, Holland, Wes-Duitsland het hoë poste aan die Hervormers toegeken. Die Rooms Katolieke Kerk was baie ontevrede hieroor. Die Hervormers en die Bybel het dus weereens 'n ereplek gevind onder die nasies wat die nakomelinge was van die Huis van Israel van wie God gesê het: „Julle is *My Getuie*, spreek die *Here,* en *„My Kneg* wat Ek *Uitverkies* het" (Jes. 43:10, 12). Die *Bybel* wat onderdruk en verbrand was deur Rome het begin om vereer te word as die ware Woord van God, en beskou te word as *die kosbaarste skat wat hierdie aarde besit*.

Vers 13
*„En in die uur het daar 'n groot aardbewing gekom, en 'n tiende van die stad het geval, en seweduisend mense het in die aardbewing omgekom, en die ander het bevrees geword en aan die God van die hemel heerlikheid toegebring."*

Ons het in Openbaring 6:12-17 gesien hoedat die „aardbewing" daar die val van Heidense Rome gesimboliseer het en hoedat die heidense leiers toe gedink het dat die einde van die wêreld en die strawwe van God gekom het, soos die martelare wat deur hulle vermoor was, hulle gewaarsku het dat dit sou kom.

Net so ook in hierdie geval, dui die „aardbewing" die politieke en nasionale skokke wat die „Herlewing" van die Getuies die Roomse Stelsel (politiek en godsdienstig) gegee het. Alle Geskiedkundiges erken die Hervorming as 'n groot politieke en godsdienstige „aardbewing" wat die hele Europa geskud het.

Die „Stad" is weereens net soos in vers 8 die „groot stad" of Roomse Stelsel (met hoof-kwartier in Rome) in sy volle ekonomiese, politieke en godsdienstige gedaante. Die „tiende" is altyd die deel wat aan die Heer behoort. Gedurende die jare 1518-1558 het die Wes- en Noordwes- Europese nasies Protestants geword en weggebreek van die Roomse Stelsel en die Pous. Hierdie nasies is die hedendaagse afstammelinge van die Tien Stamme, of Huis van Israel, wat begin uittrek het uit „Rome". Ons sal meer hiervan in Hoofstuk 18 sien waar God se Volk gewaarsku word om uit te kom uit hierdie hele verderflike stelsel wat in opstand is teen God.

In die dae van Elia was daar sewe duisend wat getrou gebly het aan God en die knie nie voor Baal gebuig het nie. Die 7,000 hier in vers 13 is dus 'n verdere uitkenningsmerk, en is simbolies vir diegene wat van die afgodiese Roomse Stelsel weggebreek het. Vanuit die oogpunt van „die groot stad" (Roomse Stelsel) was hulle verslaan of verlore, of het omgekom. In die wrede vervolgings wat die Roomse Kerk daarna teen hulle op tou gesit het, is daar baie van hulle letterlik verslaan of gedood. Die Hervormers het die Pous met Koning Agab geassosieer, en *sy* vrou, die Kerk van Rome, met die owerspelige Isèbel, en die Priesters van Rome met die priesters en profete van Baal (lees I Konings 17 & 18).

Die nasies wat weggebreek het, het soos 'n klein kuddetjie begin en God gevrees en aan Hom heerlikheid gegee. Die Protestante het God meer gevrees as wat hulle die Pous gevrees het. Hulle het nietemin hulle daarin verheug dat hulle verlos was van die juk van Rome.

Vers 14
*Die tweede wee het verbygegaan; kyk, die derde kom gou.*

Gedurende hierdie selfde tydperk wanneer die „aardbewing" wat deur die Hervorming veroorsaak is, aan die gang was, het die *Turke* al dieper en dieper in Europa binnegedring. Hulle het die *Heilige Romeinse Ryk (soos* die Pouslike „aarde" toe genoem was) aangeval. Dit val alles onder die *Sesde Basuin* of die *Tweede Wee* soos vanaf Openbaring 9:13 tot 11 vers 14 voorspel.

Die Turke kon egter nie daarin slaag om Europa te oorrompel nie, en het in 1699 die *Verdrag Van Carlowitz* met die Heilige Romeinse Ryk gesluit. Op hierdie wyse het die *Tweede Wee* verbygegaan. Beide die tweede wee en die Hervorming het nie die Roomse „Aarde" tot berou gebring nie. Daar was dus niks meer aan te doen nie, as vir die *Derde Wee* om gou te kom nie, direk na die afsluiting van die tweede wee.

Gedurende die *agtiende eeu is* die eerste saad van godloëning (ateïsme) alreeds doelbewus deur die „viand" gesaai soos Jesus in die gelykenis van die Onkruid in Mattheüs 13 voorspel het. Dit het welig in die Roomse „aarde" begin groei, want die grond was voorberei en bewerk vir opstand teen God en die Bybel deur die afgodiese lasterlike gebruike van die Rooms Katolisisme. (Let wel: Dit is een rede waarom die Kommunisme in Europa vandag die sterkste is in die lande wat oorwegend Rooms Katoliek is. Italië byvoorbeeld, het die sterkste Rooms Katolieke Party Wes van die Ystergordyn). Dit het gelei tot die Franse Rewolusie wat die begin was van die laaste oordele oor die Pouslike Christendom.

## DIE SEWENDE BASUIN BLAAS.
## DIE DERDE WEE BEGIN: TENVOLLE ONTWIKKELD IN ATEÏSTIESE KOMMUNISME.

Openbaring 11:15
*„En die sewende engel het geblaas, en daar was groot stemme in die hemel wat sê: Die koninkryke van die wêreld het die eiendom van onse Here geword en van Sy Christus, en Hy sal as Koning heers tot in alle ewigheid."*

*Verse* 15 tot 19 voltooi die eerste helfte van die boek wat van binne en van buite beskrywe was (Sien Hoofstuk 5:1). Hierdie verse gee dus in 'n baie gekonsentreerde vorm 'n beskrywing van hoe hierdie eeu sal eindig, en hoe die nuwe sal begin. Die sewende engel blaas die sewende basuin, en dit sal die laaste wees. Dit sal hierdie eeu beëindig, daarom word die klimaks daarvan vir ons duidelik genoem, naamlik die Koms van die Koning. Hoofstukke 12 tot 22, wat nou gaan volg, is die buitekant van die boek en gee vir ons in fyner besonderhede dit wat hier in Openbaring 11:15-19 opgesom word. Hierdie *sewende basuin* (tydperk) is onderverdeel in *sewe skale* („seven vials" i.d. Engels) wat vir ons in Openbaring 16:1-21 beskryf word. Dit sal aan ons die sewe opeenvolgende fases van die laaste oordeel openbaar. Teen die einde van die sewende skaal is die krag van Daniël se vierde Ryk en ook die krag van Satan se saad finaal gebreek.

Hier in *vers 15* word daar dus 'n aankondiging vooruit gemaak van wat die uiteindelike uitvloeisel van die *sewende basuin* sal wees, en dit is: Die Koninkryk van ons Here Jesus Christus op aarde. Dit was aan Maria aangaande Hom in *Lukas 1:31-33* belowe. Jesaja het dieselfde voorspel in Jesaja 9:5, 6; 11:1-9 en baie ander plekke. Hoe kan ons God nie prys nie dat ons weet dat *hierdie selfde Jesus,* Wat Sy Lewe aan die Kruis uitgestort het, dat ons mag lewe, die wêreld se Komende Koning is! „Hy sal as Koning heers tot in alle ewigheid." (v. 15).

Openbaring 11:16, 17
*„En die vier-en-twintig ouderlinge wat voor God op hulle trone sit, het op hulle aangesig geval en God aanbid en gesê: Ons dank U, Here God, Almagtige, wat is en wat was en wat kom, dat U U groot mag aangeneem en as koning geheers het."*

Daar is blydskap, *verering* en aanbidding in die hemel, vanweë die *belofte* dat uiteindelik die *Heer Sy* groot mag gaan aanneem en gaan regeer. 0, hoe moes hierdie hemelse wesens nie verlang het na daardie dag nie, terwyl hulle deur die eeue heen die lyding van God se Volk op aarde moes aanskou. God se Wil het nog altyd in die hemel geskied, en daarom is daar ook rus in die hemel. Dank God vir die Belofte dat die dag sal kom wanneer daardie Wil ook op aarde sal geskied. Dan sal hemel en aarde een wees, want die

tabernakel van God sal by die mense wees (Eseg. 37:27; Open. 21:3; Matt. 6:10). 0 *Heer,* verhaas die dag!

Openbaring 11:18
*En die nasies was vertoornd en u toorn het gekom en die tyd van die dode om geoordeel te word en om die loon te gee aan U diensknegte, die profete, en aan die heiliges en aan die wat U Naam vrees, klein en groot, en om die verderwers van die aarde te verderf.*

Die „nasies" hier is al daardie nasies wat as nasies nie die Volle Evangelie van Christus wou aanvaar nie. Hulle is, oor die algemeen genome, almal dié buite die kring van die Anglo-Saksies Keltiese en verwante nasies. Die afbakening is vandag baie duidelik: Die hele Europa Oos van die Ystergordyn, Asië, Swart Afrika, Suid-Amerika, die „Latynse" gedeelte van Wes-Europa en die Midde-Ooste. Met ander woorde, al die nasies buite die Reformasie Nasies van Wes Europa, en die nasies wat van hulle afstam.

Hierdie nasies wat vertoornd is (is dit nie vandag so nie? Almal is op die oorlogspad) is diegene van wie in Psalms 2 en 83 gespreek word. Hulle is kwaad want hulle dae is getel. Die Koning is aan die kom om hulle met 'n ysterroede te kom regeer. Hulle sal hard veg om Hom te weerstaan, maar hulle sal uiteindelik onderwerp word met die Slag van Armageddon. Hulle sal dan betaal vir al die onskuldige bloed wat hulle vergiet het.

Terselfdertyd sal Christus wanneer Hy kom om Sy Koninkryk op te rig, al diegene wat Hom getrou gedien het en vir die Eerste Opstanding of vir die Opraping gekwalifiseer het, beloon. Lees self Openbaring 3:21; 20:4; 2 Tim. 2:12. Sien ook Dan. 12:1-3; Rom. 14:10; 2 Kor. 5:10; Heb. 9:27. Dit is egter nog nie die finale Oordeel voor die Groot Wit Troon nie; dit kom eers aan die einde van die Duisendjarige Vrederyk. Hierdie oordeel van *vers* 18 is oor diegene wat ten tye van die vervulling daarvan lewe en wat die aarde „verderwe". Die dode hier, is alleen diegene wat aan die eerste Opstanding deelneem, en hulle „oordeel" is alleen om hulle loon te ontvang om saam met Christus te heers vir die Duisend jaar voor die Laaste Oordeel begin.

Openbaring 11:19
*En die tempel van God het in die hemel oopgegaan, en Sy*

*verbondsark is in Sy tempel gesien, en daar was weerligte en stemme en donderslae en aardbewing en groot hael.*

Die oopgaan van die Tempel en die vertoning van die Ark van die Verbond is die onthulling van Israel, die Westerse Nasies van die Reformasie en die suiwer oorblyfsel uit die Stam van Juda, as God se Verbondsvolk oor wie Christus kom om te regeer. Lees self Eseg. 37:27, 28 en hou dit in gedagte dat dit gevolg word deur Esegiël 38 en 39 wat vir ons die aanslag van Gog en Magog op Israel beskryf. Dit is geen wonder dat Johannes hier weerligte en stemme en donderslae en aardbewing en groot hael sien nie, want dit is presies hoe hierdie eeu gaan eindig en die Koninkryk van God dan opgerig sal word wanneer Christus oor 'n bekeerde en Geesvervulde Israel sal regeer. Lees Esegiël 39:29; Openbaring 16:17-21.

Hierdie Regering sal groei en uitbrei totdat dit uiteindelik die hele aarde beslaan. Lees Jesaja 9:5, 6; 11:1-9; Dan. 2:35, 44.

# Hoofstuk 12

*Die Vrou en die Draak*

Ons kom nou by die buitekant van die boek wat Johannes in die regterhand van Hom gesien het wat op die troon sit (Sien Openbaring 5:1). Hierdie boek was van *buite* en van binne beskrywe en met sewe seëls verseël.

Nou, na die verstryking van bykans 1900 jaar is ons met die verloop van die Geskiedenis bekend. Dit wat toe nog Profesie was toe Johannes die Boek van Openbaring geskryf het, het nou al tot 'n groot mate Geskiedenis geword. Ons Ieef *nou* in die tyd van die finale vervulling van dit wat nog oorgebly het. Dit is waarom die korrekte vertolking van die Profesieë vir ons wat in hierdie tyd Ieef, van die allergrootste belang is.

Hierdie tweede helfde van die boek (die buitekant) sal vir ons die soeklig gooi op die akteurs wat die hoofrol in hierdie drama sal speel; hulle is alreeds by ons bekend: Die *Here Jesus Christus*, die Saligmaker van die Wêreld, die Verlosser van Israel en die Komende Koning; *Satan* die Teenstander, wie vir Christus opponeer, probeer om Israel te vernietig en die Kerk en die Bybel uit te roei. Die *Draak, die Slang* en *die Dier* is Satan, wat dikwels die gedaante van nasies en stelsels aanneem wat vyandig staan teenoor Christus en Sy Kerk en Sy Volk.

Daar is ook *Twee Vroue:* Die een stel Israel voor, God se vennoot of hulp (Sien Genesis 2:18, 20; Jeremia 3:14 - Engelse Bybel sê: „for I am married unto you") hier op aarde; die ander een is „Babilon" wat as 'n politieke, ekonomiese of Kerklike Stelsel Satan se vennoot of hulp is in sy teenstand teen God. Hulle speel hoofrolle in die einddrama van die eeue, en daarom word hulle in wat nou volg, meer volledig beskryf en baie duideliker geïdentifiseer in die tweede helfte (die buitekant) van die boekrol („Scroll" in Engels).

DIE SEWE PERSOONLIKHEDE

(1) DIE VROU: ISRAEL.

Openbaring 12:1, 2
*En 'n groot teken het in die hemel verskyn: 'n vrou wat met die son bekleed was, en die maan was onder haar voete, en op haar hoof 'n kroon van twaalf sterre; en sy was swanger en het uitgeroep in haar weë en barensnood.*

Hier sien ons die *vrou* met die *son* bekleed, op die punt om ŉ *manlike kind* te baar.

Soos ons reg aan die begin van hierdie Reeks Studies oor Openbaring beklemtoon het, gee die Bybel *altyd sy* eie vertolking. Die *son, maan* en *sterre* word dikwels gebruik om *Twaalfstammige Israel* uit te beeld. So byvoorbeeld in Genesis 37:9-10: „Daarna het hy (Josef) nog 'n ander droom gehad en dit aan sy broers vertel en gesê: Kyk, ek het nog 'n droom gehad - die son en die *maan* en *elf sterre* het hulle voor my neergebuig. Toe hy dit aan *sy vader* en *sy broers* vertel, het sy vader hom hard bestraf en aan hom gesê: Wat is dit vir ŉ droom wat jy gehad het? Moet ons werklik kom, ek en jou *moeder* en *jou broers,* om ons voor jou na die aarde neer te buig?" Psalm 89:36-38: „Een maal het Ek gesweer by my heiligheid: Waarlik, Ek sal vir Dawid nie lieg nie! Sy nageslag sal vir ewig wees en sy troon soos die son voor My. Soos die maan sal hy vir ewig vasstaan, en die getuie in die hemel is getrou." Lees ook Jeremia 33:20,22. Israel word ook dikwels in die Skrif as 'n vrou voorgestel. Sien byvoorbeeld Jesaja 54:4-7: „Wees nie bevrees nie, want jy sal nie beskaamd staan nie; en vrees geen skande nie, want jy sal nie nodig hê om te bloos nie; maar jy sal die skande van jou jonkheid vergeet en aan die smaad van jou weduweeskap nie meer dink nie. Want jou Maker is jou Man; *Here* van die leërskare is sy Naam; en die Heilige van Israel is jou Verlosser. Hy sal die God van die hele aarde genoem word. Want soos 'n verlate vrou en 'n bedroefde van gees het die *Here* jou geroep, en soos 'n vrou uit die jeugtyd as sy versmaad was, sê jou God. Vir 'n klein oomblik het Ek jou verlaat, maar met groot ontferminge sal Ek jou vergader." *Jesaja 62:* 2-5: „En die nasies sal jou geregtigheid sien en al die konings jou heerlikheid; en jy sal met 'n nuwe naam genoem word wat die mond

van die *Here* sal noem. En jy sal 'n sierlike kroon wees in die hand van die *Here* en 'n koninklike tulband in die hand van jou God. Jy sal nie meer genoem word Verlatene nie, en jou land sal nie meer genoem word Wildernis nie. Maar jy sal genoem word: my welbehae, en jou land: die getroude; want die Here het 'n behae in jou, en jou land sal getroud wees. Want soos 'n jonkman 'n jongedogter trou, so sal jou kinders jou trou en soos die bruidegom bly is oor die bruid, sal jou God oor jou bly wees." Lees ook Hosea Hoofstuk 2

Let op, Openbaring 12 vers 1 sê hy het 'n groot *teken* in die hemel gesien- Die Profete, en veral Jesaja, skryf met groot blydskap en trots oor die herstel van Israel. Lees verseker vir uself die volgende gedeeltes: Jesaja 54:11-14; 60:1-3; 62:2; 65:17-19; 66:12, 22; Matt. 19:28; 25:31; Lukas 1:31-33; Openbaring 21:9-21. Die *Vrou* dus, wat met die son bekleed was en met die maan onder haar voete, en met 'n kroon van *twaalf* sterre op haar hoof, stel vir *Israel* voor in al haar skoonheid en bekleed met haar stralende gewaad, soos *God haar sien* in Christus. Lees ook Jesaja 49:15, 16 en Romeine 11:25-29.

Die Here Jesus die Christus was uit die Juda-seksie van die Twaalf Stamme van Israel gebore gedurende die regering van die Vierde Ryk. Ons weet hoedat Herodus gedurende hierdie tydperk van die Heidense Romeinse Ryk die Here Jesus probeer vermoor het toe Hy nog ŉ klein kindjie was. Hierdie selfde Heidense Romeinse Ryk het gedurende die bittere vervolging van die Pasgebore Christelike Kerk probeer om die Liggaam van Christus (die Kerk) te vernietig. Die Rome van die Pouse het presies dieselfde gedoen aan die Kerk van die Hervorming wat grootliks uit die Anglo-Saksiese en verwante nasies uitgekom het, en wat weer op hulle beurt niemand anders was as die Tien Stamme van Israel nie, soos baie duidelik bewys kan word. Lees ons Reeks oor *Die „Verlore" Tien Stamme Van Israel.*

Jeremia Hoofstuk 30 praat oor die *Tyd Van Benoudheid Van Jakob* wat baie beslis aan die einde van hierdie Christelike Bedeling (Dispensasie) gaan kom. Dit is die barensnood wat die Westerse Nasies sal moet deurgaan wanneer Gog en *Magog* (Hedendaagse Rusland en al haar Bondgenote met die insluiting van China) die Weste gaan aanval, *met die hoofdoel om Christus en Sy Kerk te*

*vernietig.*

Ons glo dus dat hierdie *„Kind”* wat op die punt gestaan het om gebore te word, vir ons *Jesus Christus* en *Sy Kerk* dwarsdeur die eeue van hierdie Christelike Dispensasie uitbeeld. Die *groot Vuurrooi Draak* van verse 3 en 4 is *Satan* wat hierdie *„Kind”* wil vernietig. Op die vaandels van die Romeinse soldate van die Romeinse Ryk was die kenteken van die draak in rooi geverf. *Rusland* staan vandag bekend as *Rooi Rusland* en China as *Rooi China;* laasgenoemde het ook die *Rooi Draak* op haar nasionale vlag. Die draak loop dus dwarsdeur die Geskiedenis van hierdie Sataniese poging om deur sy aardse instrumente die Christelike Getuienis hier op aarde te vernietig. Ons sal nou meer hiervan sien wanneer ons die volgende verse in fyn besonderhede ontleed.

## (2) SATAN

Openbaring 12:3-4
*En ’n ander teken het in die hemel verskyn, en daar was 'n groot vuurrooi draak met* sewe *koppe en tien horings, en op sy koppe sewe krone; en sy stert het die derde van die sterre van die hemel meegesleep en hulle op die aarde gegooi. En die draak het gestaan voor die vrou wat op die punt was om te baar, sodat hy haar kind sou verslind sodra sy gebaar het.*

Soos ons alreeds gesê het, het die Romeinse Ryk in die derde eeu na Christus die *Rooi Draak* as hulle militêre embleem of wapen op hulle vaandel aangebring. Die „tien horings” van die draak stel die Tien Koninkryke voor waarin die Romeinse Ryk later verdeel is, soos dit in *Daniël* 2 voorspel is aangaande die vierde metaal (die yster) van Nebukadnesar se droom - sien die *tien tone* van Daniël 2:41. In Daniël Hoofstuk 7 stel die Vierde Dier (v. 7) met sy ,,tien horings" dieselfde voor. Die „sewe koppe” toon saam met Openbaring 17:9, 10 dat hierdie die sewe berge is waarop Rome gebou is. Die *sewe krone* dui die sewe verskillende Regeringsvorms aan wat agtereenvolgens oor die Romeinse Ryk geheers het. Ons sal meer hiervan in Hoofstuk 17 sien.

„Die derde van die sterre van die hemel”: In die jaar 63 voor Christus het die Romeine die Nabye-Ooste, insluitende Palestina (dit wil sê

die Ooslelike „derde” van die Romeinse „aarde”) ingeneem en die heersers vervang met Romeine. Dit het die gesig vervul van waar die derde van die sterre van die hemel op die aarde gegooi is: net soos vantevore beteken die „hemel” hier die politieke hemel.

Op hierdie wyse het Satan probeer om *deur Rome* die Here Jesus Christus en Sy Kerk dood te maak, deur aanvanklik Rome se aangestelde maghebbers (goewerneurs) te gebruik soos byvoorbeeld *Herodus* en *Pontius Pilatus.*

## (3) DIE KIND: CHRISTUS EN SY KERK

Openbaring 12:5
*En sy het 'n manlike kind gebaar, wat al die nasies met 'n yster septer sou regeer; en haar kind is weggeruk na God en Sy troon.*

Die kind kan baie maklik uitgeken word as *Christus* met behulp van die volgende Skrifte; lees hulle almal self asseblief in u Bybel: Lukas 1:31-33; Openbaring 2:26-27; Jesaja 9:5-6; 11:4-5; Matt. 25:31-46; Openbaring 1:5-6; 19:16. Sy liggaam van Oorwinnaars wat saam met Hom sal heers: 2 Tim. 2:12; Openbaring 3:21; 20:4-6.

Die Hemelvaart van ons Here Jesus Christus, dit is „die wegrukking van die kind na God en Sy troon”; Johannes 20:17; Hebreërs 12:2; Lukas 20:42-43: Handelinge 1:9; 3:21. Die Opraping of „wegrukking” van Sy Liggaam (die Kerk van Ware Wedergeborenes en Oorwinnaars) met die Wederkoms van Christus: 1 Thes: 4:17, 18; Heb. 11:35; Filip. 3:11.

## DIE VLUG VAN DIE VROU

Openbaring 12:6
*En die vrou het na die woestyn gevlug waar sy 'n plek het wat deur God gereed gemaak is, dat hulle haar daar sou onderhou duisend-tweehonderd-en-sestig dae lank.*

Alreeds so lank gelede as die jaar 1042 voor Christus het God aan Dawid belowe toe hy nog in *Palestina* was, dat Hy vir hom *'n ander plek* bestel vir Israel waar sy veilig sou wees teen die aanslae van die Bose. Lees *2 Samuel 7:10:* „En Ek s*a*l vir My Volk Israel 'n plek bestel en hom plant, dat hy op sy eie plek kan woon en nie langer

verontrus word nie. En kwaaddoeners sal hom nie meer verdruk soos vroeër nie." Ons sien ook hierdie selfde belofte aan die Huis van Israel in Hosea 2:14. Hierdie nuwe bestemde plek vir Israel waar sy in die laaste dae versamel sou word volgens die belofte, was die kuslande van Noord- en Wes-Europa, ver van Palestina af verwyder. Lees Jesaja 49:1-12 (veral verse 1, 3 en 12).

Hierdie „woestyn" was die woesteny van Europa soos dit destyds was toe die Tien Stamme hulle Groot Trek in die rigting van Wes en Noordwes- Europa begin het na hulle ontsnapping uit die Ballingskap van Assirië. *Josephus,* die Joodse Geskiedskrywer, skryf in die jaar 70 na Christus: „Die Tien Stamme het nie na Palestina teruggekeer nie; net twee Stamme het die Romeine gedien nadat Palestina 'n Romeinse Provinsie geword het" Verder sê hy: „Daar is maar net twee Stamme in Asië en Europa wat aan die Romeine onderdanig is, terwyl die Tien Stamme oorkant die Eufraat is tot nou toe, en is 'n ontsaglike menigte." (Jos. Antiq. Hfs. 11, pp. 2, 5).

Die 1260 dae is 1260 jare. As ons hierdie tydperk byreken by die jaar 741-720 voor Christus (toe die tien Stamme in Ballingskap gegaan het) dan kom ons by die jaar 500 na Christus ongeveer, toe sommige van hierdie Stamme die Britse Eilande as die Angels, die Saksers, die Jute, en so aan, vanuit Noord- en Wes-Europa begin binneval het. Lees Esegiël 20:33-38 en let veral op vers 35.

Ons het in Openbaring Hoofstuk 7 gesien hoedat die Heer vir Israel „verseël" en beskerm het terwyl sy besig was om deur die woestyn (wilderness) van Europa te trek, en haar sodoende gehelp het om die *Draak* te onlvlug. *(Bullinger* gee in sy *Critical Lexicon and Concordance* die volgende betekenis aan vir die Griekse woord „eremos" wat in die Engels as „wilderness" en in die Afrikaans as „woestyn" vertaal word; „Lonely, desolate, solitary, desert, ... a lonely place, a desert place, a place or region *uninhabited and uncultivated."* Dit is 'n goeie beskrywing hierdie laaste gedeelte, van Europa soos dit destyds was.)

Onmiddellik na die Hemelvaart en Pinkster het Josef van Arimathea en 'n groepie van die dissipels Palestina verlaat en die eerste Christelike Kerk te Glastonbury in Engeland gaan stig. Ons weet dit klink fantasties, maar ondersoek die saak deeglik en oorweeg al die

feite eers voordat u dit verwerp. Ons is oortuig na sorgvuldige oorweging van die feite dat dit so is. Hier is 'n boek wat dit vir u sal gee indien u dit deeglik wil ondersoek: *St. Joseph of Arimathea At Glastonbury, Or The Apostolic Church of Britain,* By the *Rev Lionel Smithett Lewis, M.A.,* Late Vicar of Glastonbury. Publishers: James Clarke & Co., Ltd., London.

## (4) DIE AARTSENGEL.

Openbaring 12:7-12
*En daar het oorlog in die hemel gekom: Migael en sy engele het oorlog gevoer teen die draak, en die draak en sy engele het oorlog gevoer; en hulle kon nie oorwin nie, en hulle plek was in die hemel nie meer te vinde nie. En die groot draak is neergewerp, die ou slang wat genoem word duiwel en Satan, wat die hele wêreld verlei, hy is neergewerp op die aarde, en sy engele is saam met hom neergewerp. Toe hoor ek 'n groot stem in die hemel sê: Nou het die heil en die krag en die koningskap die eiendom van onse God geword, en die mag van sy Christus; want die aanklaer van ons broeders is neergewerp, hy wat hulle aanklaag voor onse God, dag en nag. En hulle het hom oonwin deur die bloed van die Lam en, deur die woord van hulle getuienis, en hulle het tot die dood toe hulle lewe nie liefgehad nie. Daarom, wees verheug, o hemele en die wat daarin woon; wee die bewoners van die aarde en die see, want die duiwel het na julle neergedaal met groot woede, omdat hy weet dat hy min tyd het.*

Daar word van drie „hemele” in die Bybel gepraat. Die Apostel Paulus praat byvoorbeeld in 2 Korinthiërs 12:2 dat hy van 'n man geweet het wat tot in die *derde hemel* weggeruk was. Dan sê hy nog dat hy nie weet of die persoon daarheen weggeruk was in sy liggaam of buite sy liggaam nie, met andere woorde, vir Paulus was die moontlikheid glad nie uitgeslote dat 'n mens juis al in hierdie Dispensasie wel tot in die derde hemel kan weggeruk word in jou liggaam nie. Het Henog en Elia dan nie die hemele ingegaan sonder om te sterwe nie? Was die Evangelis Filippus dan nie *liggaamlik* deur die Gees weggevoer net nadat hy die kamerling gedoop het nie? Sien Handelinge 8:39, 40. Net so was die Profeet Esegiël ook deur die Heilige Gees opgetel en vervoer na die Ballinge by die

Kebarrivier. Sien Esegiël 3:12-15. Lees die eerste drie Hoofstukke van Esegiël noukeurig en kyk of die verskynsels wat hy daar mee te doen gehad het nie baie ooreenkom met die beskrywing van *Vlieënde Pierings* soos ons al in baie verslae in ons tyd daarvan gelees het. Vra vir ons artikel oor hierdie baie belangrike onderwerp.

As dit so was met 'n Henog, Elia, Filippus en Esegiël, en heel moontlik met 'n Paulus, wie sê hulle was die enigstes? Waarom moet die Bybel vir ons die name van almal gee? Die Bybel beskryf in elk geval vir ons net genoeg om die beginsel van dinge vir ons aan te dui.

Ons gee vir u 'n volledige beskrywing van die „drie hemele" van die Bybel in ons pamflet oor: *Die Nuwe Hemele En Die Nuwe Aarde.* Hier som ons dit dan net so op: (a). Die eerste hemel onmiddellik net bokant ons is ons atmosfeer of dampkring wat vir uiters 'n paar honderd myl bokant ons strek; dit word die eerste hemel genoem. (b). Die tweede hemel is die gebied van die sterre en die planete, waar daar geen atmosfeer is nie. Hier is dit pikswart, behalwe waar die strale van die son direk op 'n voorwerp val. (c) Die derde hemel is bokant hierdie twee en is die woning van God en Sy engele. (God is alomteenwoordig, maar volgens die Bybel, is hierdie derde hemel 'n definitiewe plek, en dit is waar God Sy troon het.)

In Daniel 10 leer ons baie duidelik dat die gevalle engele van die Satan die engele van God aanval en teenstaan in die gebied van die tweede en die eerste hemele wanneer God hulle na die aarde stuur met boodskappe in antwoord op gebed. Die Apostel Paulus skryf in Efesiërs 6:12*:* „Want ons worstelstryd is nie teen vlees en bloed nie, maar teen die owerhede, teen die magte, teen die wêreldheersers van die duisternis van hierdie eeu (huidige orde van dinge), teen die bose geeste in die lug." Satan is die god van hierdie wêreld-stelsel en beheer die verskillende nasies deur middel van hierdie „owerhede" en „magte". Lees ook Lukas 4:5-6. Die aartsengel Migael is die beskermengel van Israel wat in die onsienlike teen hierdie magte veg ten behoewe van God se Volk Israel. Lees Judas 9; Daniel 10:21; Deuteronomium 34:5-7; 2 Konings 18:4.

Daar is hoegenaamd geen twyfel daaromtrent nie dat hierdie demoniese engele deur Migael verhoed is om die Draak-

geïnspireerde nasies tot oorwinning te lei teen Israel wat toe op pad was na haar bestemde plek volgens God se belofte in 2 Samuel 7:10. Hou in gedagte hoedat die Romeinse legioene byvoorbeeld uit Brittanje onttrek moes word ten tye van die inval in die Romeinse Ryk deur die Gote (wat van die Tien Stamme was). Dit het die weg vir die Tien Stamme oopgemaak om die Britse Eilande en Wes-Europa te beset.

Die duiwel en sy engele het nie daarin geslaag om die „vrou" (Israel) te verhoed om die bestemde plek te bereik nie; hulle, die duiwel en sy engele, is toe neergewerp op die aarde, *die Romeinse aarde van daardie tyd.* Instede van toe langer in besit te wees van die *Rome van die Keisers*, het hy in *die Rome van die Pouse ingevaar en toe nog wreedaardiger geword.*

Daar was groot blydskap in die „politieke hemel", dit is onder die heersers soos byvoorbeeld Konstantinus, toe die heidendom oorwin was met die bekering van Konstantinus, en die Christelike leiers het gedink dat die Duisendjarige Vrederyk (Millennium) nou aangebreek het (Open. 12:10). Hou in gedagte dat die Wederkoms van Christus altyd die gedurige hoop van die Eerste Kerk was.

Die Geskiedkundige, Gibbon, vertel ons hoedat die nuut aangestelde Christelike leiers (Konstantinus het al die heidene in hoë posisies met Christene vervang), die afgestorwe Christen-martelare in die openbaar vereer het omdat hulle deur hulle lyding en volharding daartoe bygedra het om die *Heidendom* tot 'n val te bring en die *Nuwe Bedeling* in te bring.

Om die waarheid te sê, hulle het so 'n ophef van die *Martelare gemaak*, dat in die vierde eeu na Christus het mense hulle grafte en oorblyfsels (relics in Engels, enige iets wat aan hulle behoort het) begin *aanbid,* en hulle begin beskou as voorsprake by God. Hierdie toestand van sake het die weg wyd oopgemaak vir *bygeloof,* en so het die ver-Christianiseerde *afgodery* van die Middel Eeue ontstaan.

Noudat Satan neergewerp was op die „aarde", het hierdie demone die Pouslike Stelsel binnegevaar. Hierdie demoon-geinspireerde stelsel het selfs nog meer van Israel en die Kerk op die Vasteland van Europa vermoor as die demoon-geinspireerde Heidense Stelsel onder die Keisers van Rome. Maar in hierdie toestand van nog

wreder vervolging het hierdie manne en vroue ware oorwinnaars geword deur die bloed van die Lam en deur die woord van hulle getuienis, en hulle het tot die dood toe hulle lewe nie liefgehad nie. (Open. 12:11).

Openbaring 12 vers 12 beklemtoon maar net weereens die woede wat die Satan losgelaat het op die Romeinse „aarde" (die gebied van die Romeinse Ryk waarin Israel haarself destyds bevind het) en die mense wat dit bewoon het (Sien Open. 17:15). Toe hierdie demone ons Here Jesus op aarde teëgekom het, het hulle Hom gesmeek om hulle nie voor die tyd te pynig nie (Matt. 8:28-34). Die blydskap in die „politieke hemele" was groot. Die bose geeste het geweet dat hierdie maar die waarskuwingstekens was aan hulle dat die dag sou kom wanneer hulle en hulle leier Satan, toegesluit sou word in die afgrond (Openbaring 20:1-3). Daarom sou hulle hul uiterste doen om soveel bevrediging aan hulle woede te gee as wat hulle maar kon, gedurende die tyd wat daar vir hulle nog oorbly.

## DIE DRAAK VERVOLG DIE VROU

Openbaring 12:13-16
*En toe die draak sien dat hy neergewerp is op die aarde, het hy die vrou vervolg wat die seuntjie gebaar het; maar die twee vlerke van die groot arend is aan die vrou gegee, sodat sy na die woestyn, na haar plek, kon vlieg, waar sy uit die gesig van die slang onderhou word, 'n tyd en tye en 'n halwe tyd. En die slang het uit sy bek water soos 'n rivier agter die vrou aan uitgegooi, om haar te laat wegvoer deur die rivier. En die aarde het die vrou te hulp gekom, en die aarde het sy mond oopgemaak en die rivier opgesluk, wat die draak uit sy bek uitgegooi het.*

Ons sien hier weereens die aanval van die Satan op die „vrou" Israel met die „Heiligdom" in haar midde. Vers 14 identifiseer weereens baie duidelik die vrou as Israel. In *Exodus* 19:4 lees ons hoedat die Heer vir Israel gesê het: „Julle het self gesien wat Ek aan die Egiptenaars gedoen het, en dat Ek Julle *op arendsvlerke* gedra en julle na My toe gebring het." En in Jesaja 40:27-31 sê Hy *vir Israel:* „Waarom sê jy dan, *0 Jakob* (al 12 Stamme), en spreek jy o *Israel:* My weg is vir die *Here* verborge, en *my* reg gaan by my God verby?

Weet jy dit nie ... die wat op *die Here* wag, kry nuwe krag; hulle vaar op *met vleuels soos die arende;* hulle hardloop en word nie moeg nie, hulle wandel en word nie mat nie." Let baie noukeurig daarop dat beide hierdie Hoofstukke met Israel handel in die besonder. Sekerlik kan elke wedergebore kind van God met blydskap getuig van die persoonlike toepassing hiervan ook in hulle eie lewens, maar in hoofsaak handel hierdie Skrifte *oor nasionale Israel,* die letterlike 12 Stamme. Dit is die ongeoorloofde vergeesteliking van baie van Gods Woord wat God se Volk op so 'n dwaalweg geplaas het. Laat ons Leiers versigtig wees dat hulle nie Verleiers word nie - sien Jesaja 3:12; 9:15.

Soos ons alreeds aangetoon het, vind ons dat teen ongeveer hierdie tyd (500 na Christus) die geskiedenis die aankoms aanmeld in Wes-Europa, van nasies en stamme wat uiteindelik ontwikkel het in die Blanke Protestantse Nasies soos ons hulle vandag ken. Die meeste van hierdie nasies het vandag nog hulle monargieë ongeskonde, en alhoewel hulle soms gedurende die afgelope eeue deur swaar beproewinge gegaan het, was hulle nog nooit vernietig of permanent verslaan nie. God het Sy belofte van 2 Samuel 7:10 wat Hy aan David gedoen het toe hy nog in Palestina was, gestand gedoen.

Die „tyd en tye en 'n halwe tyd" (wat 3 ½ tyd maak) van vers 14, kom ooreen met die 1260 dae van vers 6, en dit toon vir ons dat 'n „tyd" is 360 jaar. (1260 gedeel deur 3 ½ is gelyk aan 360, en in die Skrif stel 'n dag dikwels 'n jaar voor; u sal aan die teksverband kan sien of 'n dag as 'n dag of as 'n jaar geneem moet word.) Ons kan dus sien dat die „Sewe tye" van Israel se straf 2520 jaar is -7 maal 360=2520. God het vir Israel in Levitikus 26:18, 21, 24, 28 gewaarsku dat Hy hulle sewevoudig (Engels „seven times") sal straf vanweë hulle sondes. Die Heer het nog altyd die Heidennasies as Sy roede van tugtiging gebruik om Israel mee te tugtig. Dit is die baie belangrike rede waarom die tyd van die Sewevoudige straf van Israel gelyktydig saam met die tye van die Nasies (Heidene) verloop (Times of the Gentiles in Engels). Lees asseblief self Lukas 21:24 en Romeine 11:25, 26, Jerusalem was vir die eerste keer na 2520 jaar van algehele heidense oorheersing bevry toe Generaal Allenby dit in die jaar 1917 van die Turke afgeneem het, presies 2520 jaar na 604 voor Christus toe Nebukadnesar Jerusalem ingeneem en Juda in

ballingskap weggevoer het.

Die geslag wat alreeds aan die lewe was in die jaar 1917, sal die Wederkoms van Jesus die Christus aanskou wanneer Hy sal kom in *Groot Krag* en *Heerlikheid* om Sy Koninkryk hier op aarde te kom oprig. Lees verseker self Lukas 21:29-33. Dit is 'n feit dat vrede van die aarde af weggeneem is gedurende die Eerste Wêreldoorlog van 1914-1918, en dat die wêreld sedertdien nog nooit weer werklik vrede geken het nie, en ook nooit weer vrede sal ken totdat hierdie Stryd (Konflik) wat alreeds in die Tuin van Eden begin het (sien Gen. 3:15, let op die woord „vyandskap") sy Klimaks sal bereik in die Slag van Armageddon en die Koms van die Prins van vrede, om Sy Duisendjarige Vrederyk hier op aarde op te rig nie.

Die slang het „riviere" van mense teen die „vrou" uitgegiet (verse 15 en 16) maar nooit daarin geslaag om haar te oorweldig nie. Waters stel altyd nasies en volkere en tale voor, sien Jesaja 17:12 en Openbaring 17:1, 15. Die invalle van die sogenaamde „barbare" van die Geskiedenis, wat die mag van die Romeinse Ryk uiteindelik vernietig het, kon nie vir Israel vetnietig nie, soos ons in Hoofsfuk 7 gesien het. Op dieselfde wyse het al die Godsdiensoorloë van die Pouse van Rome ook misluk. Hier het *Jesaja* 43:1, 2 letterlik waar gekom: „Maar nou, so sê die *Here,* jou Skepper, *o Jakob* en jou Formeerder, *o Israel:* Wees nie bevrees nie, want Ek het jou verlos; Ek het jou by jou naam geroep; *jy is* myne! As jy deur die water gaan, (deur die volkere) is Ek by jou; en deur die riviere (sien Openb. 12:15) - hulle sal jou nie oorstroom nie: as jy deur vuur gaan (Armageddon, 'n vuur-oorlog), sal jy jou nie skroei nie, en die vlam sal jou nie brand nie." Lees asseblief die hele Hoofsfuk. Ons beklemtoon weer die allerbelangrike feit dat hierdie Skrifte in die eerste plek letterlik op Israel die *Nasie* betrekking het, en dan eers op die individu in die tweede plaas. Laat asseblief die Bybel toe om homself te vertolk, en moet nie in die Skrif inlees dit wat nie daar geskrywe staan nie.

Al hierdie oorloë, beide die as gevolg van die Barbaarse invalle vanuit die Ooste, en die wat die Kerk van Rome met behulp van die leërs van die Vasteland van Europa gevoer het, het hulself letterlik uitgewoed in die gebied van die Romeinse „aarde". Die „aarde" het dus letterlik die „vrou" gehelp en haar toegelaat om te ontwikkel in

die Blanke Wes-Europese Nasies en hulle nakomelinge oorkant die see, soos ons hulle vandag ken. Die vloed van Asiatiese, Afrika en Oos-Europese hordes wat nou aan die opbou is teen die „vrou” (die Blanke Christelike Weste) sal alle vorige vloede (riviere, v. 15, 16) by verre oortref. Hierdie keer sal die Koning, die Leeu van die Stam van Juda, die Here Jesus Christus, persoonlik tussenby tree, en die slang bind en hom in die afgrond wegsluit vir 'n duisendjaar lank (Lees Openbaring 19 en 20). Gedurende hierdie Duisendjarige Vrederyk sal al die Draak-Nasies die ystersepterregering van Hom Wat gebore was om Koning te wees, ondervind. Lees Johannes 18:36, 37. Onthou die woord „wêreld” hier beteken hierdie wêreldstelsel of wêreldorde. Jesus kom om 'n nuwe orde te bring, die Orde van die Koninkryk van God op aarde volgens Mattheüs 6:10. Maar selfs die duisend jaar van so 'n „Regering” sal die aard van die Draak-Nasies nie verander nie, en daarom sal hulle en die Slang, die Duiwel, aan die einde van die Duisend Jaar vernietig word (Openbaring 20:7-10).

## DIE DRAAK VOER OORLOG TEEN DIE ANDER NAKOMELINGE VAN DIE VROU

Openbaring 12:17
*En die draak was vertoornd op die vrou, en hy het weggegaan om oorlog te voer teen haar ander nakomelinge wat die gebooie van God bewaar en die getuienis van Jesus Chrisrus hou.*

Hier word dit vertel dat toe die „Draak” ten tye van die Reformasie nie daarin kon slaag om die „Vrou” in die Weste te vernietig nie, hy omgedraai het en al sy woede uitgegiet het op haar bloedverwante wat op die Vasteland van Europa agtergebly het. In die suide van Frankryk en in Noord-Italië is hele dorpies vernietig en mans, vrou-ens en kinders wreed om die lewe gebring, en dit net terwille van hulle geloof in Jesus Christus. Die Hugenote wat byvoorbeeld hier na die land gekom het, het gekom as gevolg van die wraak van die slang op hulle omdat hulle die gebooie van God bewaar en die getuienis van Jesus Christus gehou het. Die afgryslike Inkwisisie was nog 'n vervulling van hierdie Profesie. Die dood van miljoene van martelare staan as 'n stille onomstootbare getuie van die feit dat Satan in der waarheid hierdie „ander vrou”, die *Kerk Van Rome,* wat

op die dier van die Romeinse „aarde” ry, binnegevaar het; ons sal meer van haar sien in die hoofstukke wat nog moet volg.

Die feit dat hierdie nakomelinge van die saad van die „vrou” die getuienis van Jesus Christus gehad het, is 'n bewys dat hulle nie Jode was nie, want die Jode verwerp die Here Jesus Christus, en hierdie selfde boek van Openbaring praat van 'n seksie van hulle as die Sinagoge van die Satan, sien Open. 2:9; 3:9. Diegene van u wat die moeite wil doen om 'n bietjie agter die skerms te kyk van die dramatiese gebeure in die geskiedenis van die wêreld, sal baie gou ontdek wat 'n leidende rol 'n sekere seksie van die Wêreld Jodedom gespeel het, en nog speel, in hierdie poging van die Satan om die „vrou” en „haar kind” te vernietig. Daar wag vir die wêreld een skone dag wanneer alles verby is, en die sluier wat alle volke omsluier (sien Jesaja 25:7) vernietig is, 'n oorstelpende verrassing. Dan sal die Heer al die dinge wat nou vir ons so raaiselagtig lyk verklaar. Dan sal al die duister dinge aan die lig kom. Dan sal 1 Korinthiërs 13:12 vervul word. Maar in die tussentyd is daar genoeg geopenbaar vir elkeen wat werklik wil soek en die Woord waarlik wil glo. Lees Amos 3:7; Daniel 12:10; 2 Petrus 1:19-21.

# Hoofstuk 13

*Die Mag en Gesag van die Pous neem die plek van die Keiser (Heidense Rome) in.*

In plaas van dat die *Heidense Romeinse* Ryk onder die *Keisers*, die *Pasgebore Kerk* en die *Vrou* (Israel) vernietig het, het die Kerk getriomfeer toe *Konstantinus* tot bekering gekom het. Die *„Vrou"* het ontsnap na die *„Bestelde Plek*" (2 Samuel 7:10), naamlik die kuslande (Jes. 24:15, 11:11), dit wil sê die Britse Eilande en die Kuslande van Noordwes-Europa, „Noord" en „Wes" van Palestina.

SATAN, wat *Heidense Rome* aangedryf het, was natuurlik *woedend. Openbaring* 12:17 *tot* 13:1 moet as volg lees: „En die draak was vertoornd op die vrou, en hy het weggegaan om oorlog te voer teen haar ander nakomelinge wat die gebooie van God bewaar en die getuienis van Jesus Christus hou. En *hy* (dit is die Draak - Satan) het op die sand van die see gaan staan. En ek het 'n dier uit die see sien opkom ..."(Volgens Engelse Revised Version, New English Bible, PANIN, Nuwe Hollandse Vertaling.)"

(5) DIE DIER (wat uit die see opkom)

Openbaring 13:1-10
*„En ek het 'n dier uit die see sien opkom met sewe koppe en tien horings, en op sy horings tien krone en op sy koppe 'n naam van godslastering. En die dier wat ek gesien het, was soos 'n luiperd; en sy pote soos die van 'n beer, en sy bek soos die bek van 'n leeu; en die draak het hom sy krag gegee en sy troon en groot mag. En ek het een van sy koppe gesien net of dit dodelik gewond was, en sy dodelike wond is genees, en die hele wêreld het verwonderd agter die dier aangegaan. En hulle het die draak aanbid wat die dier mag gegee het, en die dier aanbid en gesê: Wie is aan die dier gelyk? Wie kan teen hom oorlog voer? En 'n mond is aan hom gegee wat groot woorde en godslasteringe uitspreek, en aan hom is mag gegee om dit twee-en-veertig maande lank te doen. En hy het sy mond oopgemaak om te laster teen God, om sy Naam en sy tabernakel en die wat in die hemel woon te laster. Dit is ook aan hom gegee om oorlog te voer teen die heiliges en hulle te oorwin, en*

*aan hom is mag gegee oor elke stam en taal en nasie. En al die bewoners van die aarde sal hom aanbid, almal wie se name nie van die grondlegging van die wêreld af in die boek van die lewe van die Lam wat geslag is, geskrywe is nie. As iemand 'n oor het, laat hom hoor. As iemand krygsgevangenes maak, gaan hy in krygsgevangenskap; as iemand met die swaard doodmaak, moet hy met die swaard doodgemaak word. Hier is die lydsaamheid en die geloof van die heiliges."*

Hier word *Rome,* onder die politieke, staatkundige en godsdienstige beheer van die *Pouse,* vir ons beskryf in haar heerskappy oor die *nasies.* Die klem val hoofsaaklik op die *Pous.*

Die *Draak,* soos in *Heidense Rome* verpersoonlik, was natuurlik woedend toe hy sien dat hy nie daarin geslaag het om die ,,vrou" te vernietig nie (Verwys na Gen. 3:15). Met neusgate wat stoom uitblaas, met kloue wat gryp en slagtande wat drup van speeksel, het hy op die seestrand tot silstand gekom. Kan u hom daar sien staan in al sy woede en frustrasie? Sy prooi het veilg oor die see uit sy kloue ontsnap. Hierde episode is gedurende die afgelope twee wêreld-oorloë herhaal, toe die Europese magte deur die see voorgekeer is en verhoed was om die Britse Eilande binne te val en te oorrompel. Die Regerings van Wes-Europa het toe ook in Britanje veiligheid en beskerming gevind.

Toe maak hy, die draak, 'n listige en duiwelse (diaboliese) plan: hy verander homself toe weer in die skynende glinsterende slang van die Tuin van Eden (Sien 2 Kor. 11:14). Vanuit die see (die rustelose mensemassas van die Vasteland van Europa – sien Open. 17:15) het hy die Roomse Stelsel met sy *Pouse* voortgebring. Die POUS, onder die voorwendsel dat hy nou die PLAASVERVANGER (*vicar*) van CHRISTUS op aarde was, sou nou vir die volgende duisend jaar en meer, *dieselfde verleidende krag hê* as wat SATAN in die Tuin van Eden gehad het. Soos ons alreeds gesien het, was miljoene van Protestantse Christene bestem om gedurende hierdie periode hulle lewens te verloor.

Hy (die Pous) was voorwaar die DIER of BEES (Onthou die SLANG in die TUIN was 'n DIER) wat uit die „See" (Open. 17:15) uit opgekom het. Hy was des te meer dodelik en skrikwekkend omdat

hy so baie goed gekamoefleer is met sy masker op as die hoof van die KERK. Daar is geen Hoof van die Kerk, behalwe ons Here Jesus Christus nie (Ef. 5:23). Toe ons Heer vir PETRUS gesê het „op hierde rots sal Ek My Gemeente bou" (Matt. 16:18), het Hy na Petrus se belydenis verwys naamlik: „*U is die Christus*, *die Seun van die lewende God*" (Matt 16:16). Die Apostel Paulus het dieselfde aan die Korinthiërs geskryf: „*Want niemand kan* 'n ander fondament *lê as wat daar gelê is nie*, dit is Jesus Christus" (1 Kor. 3:11). Dus is dit direk uit die put van die hel om *'n mens* beide die hoof en die fondament van 'n Kerk te maak; dit is die vrug van 'n boom wat sy wortels het in en sy lewensap put uit die draak self. Wanneer ons dus kom om verder die POUS as hierdie DIER uit die see te identifiseer, sal ons sien hoe hierdie vertolking tot die laaste jota en tittel gestaaf word.

## DIE POUS IS DIE DIER UIT DIE SEE

Kom ons vergelyk verse 1 en 2 met *Daniël* 7:7, 8, 25: „Daarna het ek in die naggesigte gesien, en kyk, daar was 'n vierde dier, vreeslik en skrikwekkend en baie sterk, en dit het groot ystertande gehad; dit het verslind en vermorsel en die oorskot met sy pote vertrap; dit was veskillend van al die diere wat voor hom gewees het, en dit het *tien horings gehad*. Terwyl ek op die horings ag gee, kom daar 'n ander horinkie tussen hulle op, en drie van die vorige horings is daarvoor ontwortel; en kyk, in hierde horing was oë soos mens-oë, en 'n mond wat groot dinge spreek. En hy sal woorde spreek teen die Allerhoogste en die heiliges van die Allerhoogste mishandel; en hy sal probeer om tye en wet te verander, en hulle sal in sy hand oorgegee word gedurende 'n tyd en tye en die helfte van 'n tyd."

Die Tien Horings was die Tien Koninkryke waarin die Romeinse Ryk verdeel is soos in Daniël Hoofstuk 2 voorspel. Tussen hierdie tien horings uit het daar 'n ander „*horinkie"* opgekom met 'n mond wat groot dinge spreek. Hy het oor die res van die „horings" in gestalte gestyg (Dan. 7:20). Dit dui aan dat die POUS uit die midde van hierde herstelde Romeinse Ryk verrys het, om beide die Godsdienstige en die Politieke hoof te word van *al* die konings van Europa en dit te omskep in die *Heilige Romeinse Ryk.*

Hy het tye en wet verander (Dan. 7:25). POUS NIKOLAAS het gesê: „Hoe dan, geen wonder as dit in my mag is om tyd en tye te verander nie, om wette te verander en te skrap, om met alle dinge weg te doen, ja, selfs met die voorskrifte van Christus. Waar Christus vir Petrus gesê het om sy swaard in sy plek terug te plaas, en Sy dissipels gewaarsku het om hulleself nie met geweld te wreek nie, spoor ek, Pous Nikolaas, in my bevel-skrifte aan die Biskoppe van Frankryk, hulle nie aan om juis hulle werklike swaarde uit te trek nie?"

Die BULL UNUM SANCTUM, uitgereik deur BONIFACE VIII, op 18 November 1302 (aangehaal deur Eerw. Alban Heath in sy boek: PROPHECIES OF DANIEL IN THE LIGHT OF HISTORY) lees soos volg: ,,Die Roomse Pous oordeel alle mense, maar niemand het enige oordeel oor hom nie. Ons verklaar, beweer, omskryf en bepaal dat om onderworpe te wees aan die Pous van Rome is vir elke menslike wese absoluut noodsaaklik vir saligheid . . . Dit wat deur Christus gespreek is „U het alle dinge onder Sy voete onderwerp", kan wel deeglik in my vervuld gesien word . . . Ek het die gesag van die Koning van die Konings. Ek is alles in almal en bo almal, sodat God Self en ek, die Vikaris van God, saam maar net een en dieselfde Kerkraad het, en dat ek in staat is om bykans alles te kan doen wat God kan doen. As wat anders, dus, kan julle my beskou as God?"

Dit is die „ander horinkie" wat oë soos mens-oë gehad het, en *'n mond wat groot dinge spreek* (Dan. 7:8). Is hierdie nie woorde teen die Allerhoogste nie? Het hy nie die heiliges van die Allerhoogste mishandel nie? (Dan. 7:25). Hy het tye en wette verander. En hy het hierde opperheerskappy behou vir 'n tyd (1) en tye (2) en die helfte van 'n tyd ($\frac{1}{2}$) – sien Daniël 7:25; met ander woorde vir $3\frac{1}{2}$ tye of 1260 jaar soos ons in Openbaring Hoofstuk 12 gesien het.

## DIE DIER EN DIE MAN VAN SONDE

Hierdie „DIER" is ook „DIE MAN VAN SONDE" van 2 Thessalonicense 2 (Sien ook Daniël 9 en Openbaring 17). In Daniël 7:25 het ons gelees dat hy woorde sou spreek teen die Allerhoogste. Vergelyk dit nou met Openbaring 13:5, 6. Let daarop

dat 42 maande 1260 dae is in Bybelse berekening van die aantal dae in ‘n maand, en dat dit 1260 jaar voorstel volgens die skaal van 1 dag = 1 jaar. Soos ons alreeds gesien het, het die Pous woorde gebruik waarin hy God tersyde gestel het, en waarin hy homself voorgedoen het as God en homself as God beskou het. As *dit* dan nie die man van sonde is hierdie nie, wie is dan? Lees 2 *Thess.* 2:4 „Die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word of voorwerp van aanbidding is, sodat hy in die tempel van God as God sal sit en voorgee dat hy God is.” Dit toon dat dit ‘n stelsel is wat homself voordoen as Christelik, dit is, ‘n Godsdienstige Stelsel. Dit bedoel nie die Joodse Tempel nie, dit was mee weggedoen toe die voorhangsel van bo tot onder geskeur is, en dit sal *nooit weer herbou word nie*. Onse Here Jesus self het gesê dat dit vernietig sou word en dat nie een klip op ‘n ander gelaat sou word nie – dit was letterlik in die jaar 70 A.D. vervul toe die Romeinse leërs Jerusalem en die Tempel verwoes het. (Lees ons Studie oor: *Die Opraping).*

Nou kan ons die naam van godslastering op sy koppe (Openbaring 13:1) verstaan. Hier is sommige van die titels van die POUS:- DIE HEILIGE VADER (The Holy Father- Sien Matt. 23:9); DIE HERE GOD DIE POUS („The Lord God, the Pope”); SY HEILIGHEID („His Holiness”); KONING VAN DIE KONINGS EN HERE VAN DIE HERE („King of Kings and Lord of Lords”).

Die „7 koppe” (Open. 13:1) toon weereens aan dat hy sy setel in Rome sou hê, want daardie stad is op sewe heuwels gebou. Die *„10 krone”* (Open. 13:1) – vergelyk Openbaring 12:3 – toon dat die oppergesag nou verskuif het van die Heidense Romeinse *Keisers* van Rome (die 7 koppe van Openbaring 12:3) na die *Pouse* van Rome - en op sy *horings* tien krone en op sy koppe ‘n naam van godslastering” (Open. 13:1) – soos byvoorbeeld „DIE HEILIGE VADER” ensovoorts, soos hierbo aangegee. Die Pous het met ‘n ysterhand en absolute gesag die heerskappy gevoer oor die 10 nasies (die „see”) van Europa.

Die Scofield Bybel maak die volgende kommentaar op vers 2 van Openbaring 13. „Die drie diere: die luiperd, die beer en die leeu word in Daniël 7:4-6 gevind en is simbolies van *die* ryke wat die Romeinse Ryk voorafgegaan het, en die eienskappe waarvan almal in die aard van die Romeinse Ryk se bloedstroom opgeneem is.

Die *luiperd* is die Macedoniese vlugheid in verowering; die *beer* is die Persiese vasberade doelgerigtheid; die *leeu* die Babiloniese gulsigheid. Wanneer u weer ons uilteg van Openbaring 2:13 lees, sal u sien hoedat ons aangetoon het dat Satan sy aardse hoofkwartier vanaf Babilon na Rome oorgeplaas het. Dat die duiwel die prins van hierdie wêreldstelsel is, het ons ook gesien uit die woorde van ons Here Jesus in Johannes 14:30, uit Sy Versoeking in die Wildernis Lukas 4:1-8, en uit Daniël Hoofstuk 10 en Efesiërs 6:12. *Vers 2* van Openbaring 13 vertel ons dus dat die DRAAK (Satan), wat sy mag aan die HEIDENSE ROMEINSE RYK gegee het, dit nou aan die POUS en die POLITIEKE ROOMSE STELSEL gegee het. Die feit dat hierdie twee presies dieselfde vrugte voortgebring het, naamlik die vergieting van die bloed van miljoene Christen-martelare, toon vir ons dat beide van hulle bekragtig was deur dieselfde bose gees wat sy ontstaan in die afgrond het. Dit is hierdie selfde SATANIESE GEES wat nou ook die KOMMUNISME as die BEES (of dier) van die 20ste Eeu aandryf in sy laaste poging om „die vrou en haar kind" (die ware Israel en die Christus) te vernietig.

DIE DRAAK ONDER DIE MANTEL VAN DIE KERK
(OPENBARING 13:3).

Lees verse 3-4
*„ . . . En sy dodelike wond is genees."*

Dit is die Sewende Kop, of Sewende Vorm van die Drakoniese stelsel van Heidense Regeringstelsel oor hierdie aarde (in teenstelling met die Godsregering soos beplan deur Israel, en verwesenlik sal word in die Messiaanse Ryk) wat vernietig was met die val van die Heidense Romeinse Ryk, maar weer *herleef* het onder die POUSE en die ROOMSE STELSEL. Ons het dit gesien in ons ontleding van die vorige twee verse. Ferris, in sy boek *Revelation Unveilled*, gee die volgende twee aanhalings:-

„In baie opsigte voorwaar, kan die Kerk met die ou Romeinse Ryk vergelyk word. Eersgenoemde het laasgenoemde se grondgebied en administratiewe stelsel oorgeneem; dit het haar amptelike taal, Latyn, in haar dienste, amptelike dokumente en letterkunde behou. Beide was internasionaal van aard. Almal het die POUS erken, *net soos* almal die KEISER aanbid het. Die kerk het haar wetsprosedure

en howe gehad . . . Haar sendelinge en kruisvaarders op die grense van die Christendom was asof in die plek van die Romeinse legioene van ouds.” (Thorndyke in *Mediaeval Europe* p.414). „Die Ryk het tot ‘n val gekom as gevolg van interne swakheid, en deur die invalle van die barbare. Die hoofde van hierdie barbaarse invallers het dit egter nooit gewaag om hulleself te laat plaas op die troon wat deur die Keisers van die Ryk ontruim is nie. Hulle het hul eie ryke in die verskillende provinsies gestig. Dit was onder hierdie omstandighede dat die *Biskop van Rome* (later die Pous genoem) op die voorgrond getree het as die beskermheer van die verlede en die skild van die toekoms. Maar in Rome was daar in die 5de eeu manne op die Biskoplike (Episcopalean in Engels) troon wat die tekens van die tye verstaan het en daarvan tenvolle gebruik gemaak het. *Op hierdie wyse het die Roomse Kerk haarself onopgemerk in die plek van die Romeinse Wêreld-Ryk ingeskuif , en sodoende die voortsetting daarvan geword*. Die ryk het nie vergaan nie, maar net ‘n transformasie ondergaan.” HARNACK in *What is Chrstianity*? P. 216 „En ek het een van sy koppe gesien net of dit dodelik gewond was, *en sy dodelike wond is genees.”* (Open. 13:3).

Die hele wêreld (Romeinse wêreld) het hierdie drakoniese prinsiep van die eenwêreld diktatorstaat aanbid, wat aan die POUS hierdie *absolute* mag gegee het as die enigste plaasvervanger van Christus (VICAR OF CHRIST) – sien laaste gedeelte van vers 3. Met hierdie titel en al die ander wat ons genoem het, het niemand voorwaar, dit gewaag om met hom oorlog te maak vir *meer* as ‘n *duisend jaar lank nie*. (Sien vers 4).

Die Geskiedskrywer *Thomas Macaulay* sê: „Dit kan nie ontken word nie dat die regeringsvorm van die Kerk van Rome inderdaad die meesterstuk van menslike wysheid is. In der waarheid, niks anders as so ‘n vorm van regering sou teen sulke aanslae, sulke leerstellings kon oplewer nie. Die ondervindinge van 1200 veelbewoë jare, die vindingrykheid en geduldige versorging van 40 geslagte van staatsmanne, het daardie regeringsvorm so vervolmaak, dat dit onder die werktuie wat ontwerp is vir die misleiding en verslawing van die mensdom, die hoogste plek moet beklee.”

Verse 5-6
Ons het alreeds in verse 1 en 2 gesien hoedat die Pous mag gekry het deur „groot woorde uit te spreek” en deur „godslastering”. ‘n Paar meer van hierdie „groot woorde” is dat die Apostel Petrus die Kerk van Rome gestig het en dat hy haar eerste Biskop was. Daar is *geen* melding hiervan in die Bybel of in die Geskiedenis nie. Die Bybel leer ons dat die Apostel *Paulus* die Kerk van Rome gestig het, en die Geskiedenis vertel ons dat Linus (Vg. 2 Tim. 4:21) haar eerste Biskop (of Opsiener) was. Paulus het ook verklaar dat hy nie op die fondament van ‘n ander gebou het nie (Rom. 15:20). Petrus het sy eerste Sendbrief vanuit Babilon geskryf (1 Petrus 5:13).

„Aan hom is mag gegee om dit twee-en-veertig maande lank te doen” (v. 5.), dit wil sê vir 1260 dae wat Profeties 1260 jaar beteken. In die jaar 533 A.D. het die Dekreet van Keiser Justinianus die Biskop (opsigter – sien Hand. 20:28; Fillip. 1:1; 1 Tim. 3:2; Titus 1:7) van Rome „hoof van al die heilige Kerke en al die heilige Priesters van God” gemaak. Wanneer ons 1260 jaar hierby tel, bring dit ons tot die jaar 1793 A.D., reg in die hartjie van die *Franse Rewolusie* – die eerste groot terugslag vir die Pouslike Stelsel.

In 1798 is die Pous deur Napoleon onttroon. In 607-610 was daar die *eerste Pous*, 1260 jaar later bring ons by die jare 1867-70 A.D., die tydperk waarin die Pous finaal al sy tydelike mag verloor het.

Die Here Jesus Christus was tot die dood veroordeel omdat hulle Hom van godslastering beskuldig het toe Hy Homself met God gelykgestel het en gesê het dat Hy mag gehad het om op aarde sonde te vergewe. En dit is presies godslastering wat die Pouse van die begin af gepleeg het vanweë hulle valse aansprake soos ons vroeër aangetoon het. Dit is dus geen wonder nie dat die toorn van God ontvlam het teen hierdie adder bedrieër, hierdie dier uit die „see”

## DIE DIER VOER OORLOG TEEN DIE HEILIGES

Lees Openbaring 13:7
„Dit bevestig wat ons reeds vantevore gesê het. Dit word bereken dat ongeveer 50 miljoen Protestante hulle lewens verloor het ge-

durende die 1260 jaar van politieke oppermag van die Pous. Toe die Waldensers, die Albigense, die Waadtlanders (Vaudois), die Wicliffiete, die Hussiete en ander Hervormers begin besef het, en dit ook so begin leer het, dat die dinastie van Pouse niemand anders as die voorspelde MAN van Sonde", „die Antichris", die herstelde „*kop*" van die *„dier"* van *Openbaring* was, was die reaksie daarop OORLOG, presies soos dit in vers 7 voorspel is: „Dit is ook aan hom gegee om oorlog te voer teen die heiliges en hulle te oorwin." Ons het ruimte hier om net 'n paar voorbeelde aan te haal uit Foxe se gesaghebbende boek: *Foxe's Book of Martyrs*:

In die jaar 1179 het Pous Alexander III beveel dat die Waldensers uitgeroei moes word, met die gevolg dat Koning Philip van Frank-ryk die Waldensiese Provinsie Picardy totaal verwoes het. Die dorpe was tot op die grond toe afgebrand, die Hervormers is lewendig verbrand, andere was verban, en hulle grond en besittings was deur die priesters gekonfiskeer.

In 1198 het Pous Innocent III begin met 'n sistematiese algehele slagting van die Albigense, en 'n beloning in die Paradys belowe aan almal wat aangesluit het by die sogenaamde „kruisvaarders" wat tientalle van duisende Protestante vermoor het. So byvoorbeeld in die jaar 1208 is die stad Bexiers in die Suide van Frankryk met die grond gelykgemaak en 60 000 neergevel met die swaard of lewend verbrand, die vroue is onteer en die kinders in stukke gekap. Hierdie selfde Pous het in die jaar 1206 die wrede INKWISISIE onder priesters as regters, oor die hele Europa ingestel. Onder die geringste voorwendsel van „kettery" , is skynverhore gehou en honderde duisende Christene veroordeel om die aller verskiklikste martelinge te ondergaan soos hulle vingers lit vir lit uitgerek, hulle liggame uitgestrek op die pynigingsbanke, opsluiting in die vuilste en verskriklikste kerkers, verbranding aan die brandstapels . . . Wie kry nie koue rillings wanneer hy of sy lees van die Spaanse Inkwisisie nie? (Dit is net soos die marteling van Christene onder die Kommuniste vandag. Het u al Eerwaarde Wurmbrand se boek *Gemartel vir Christus*, gelees?)

In 1534 het Pous Paulus III die Hertog van Savoy beveel om die Waadtlanders (Vaudois) in die valleie van Piedmont, Noord-Italie uit te wis, met hierdie gevolge (volgens Foxe):- . . . Die Hertog het

die vallei van Piedmont met ‘n groot troepemag binnegeval, en begin met ‘n bittere en wrede vervolging waarin groot aantalle mense opgehang is, verdrink is, aan bome vasgebind is en dan met ysterpenne deursteek is, van kranse afgegooi is, verbrand, doodgesteek is, stukkend gekap is, deur honde verskeur is, en onderstebo gekruisig is. Diegene wat gevlug het vir hulle lewens, se goed is geplunder en hulle huise afgebrand. (Onthou die Geskiedenis van ons eie Hugenote.)

In 1567 is die Hertog van Alva deur Philip II van Spanje beveel om die Protestante in die Nederlande uit te roei. In minder as ses jaar het hy meer as 18 000 omgebring deur middel van die swaard, galg, pynbank en vlamme.

Dan herinner ons u aan die wrede slagting van 60 000 Protestante in Frankryk wat begin het op St. Bartholomeus-nag, 24 Augustus 1572 onder die hande van die Franse troepe sonder waarskuwing in Parys, Toulouse, Orleans, Rouen, Lyons, Meldis, Bois en so aan. Temidde van groot blydskap hieroor en feesviering het Pous Gregory XIII ’n medalje laat slaan om hierdie slagting te herdenk. (Uit A.J. Ferris, B.A., se boek *The Revelation Unveiled).*

Vers 8
Almal wat in die Profetiese Romeinse aarde gewoon het, het die Pous aanbid en al sy dekrete stiptelik gehoorsaam, behalwe diegene wat waarlik weer gebore was en wie se name dus in die Boek van die Lewe geskryf is. Dit is weereens opmerklik en merkwaardig om daarop te let dat *diegene* wat hierde *„dier”* weerstaan het en hom nie aanbid het nie, almal afkomstig was uit die Britse Eilande, Noord-wes Europa en daardie „kolle” soos die Waldensers, Albigense, Hugenote, ensovoorts in Europa – almal verwante groepe, wat agtergebly het in Europa, (net soos sekere groepe ten tye van die Groot Trek) terwyl die hooftrek wegbeweeg het tot op die „kuslande” van Noord- en Wes-Europa. Hulle was almal van dieselfde basiese Volkere-groep, almal deel van die nakomelinge van die Tien Stamme van Israel.

Lees self Jesaja 49:16 en Amos 3:2. Weereens kan ons sien, beide in sy opset en die uitwerking daarvan, ‘n uitverkiesing van ‘n ras. Dieselfde is weereens vandag baie duidelik. Daardie nasies wat nie

die DIER (die Pous) in die dae van sy oppermag aanbid het nie, is dieselfde nasies vandag, wat hulleself teen die Kommunisme verset. Hoe verder u ooswaarts en suidwaarts oor Europa vanuit die Weste beweeg, hoe groter en sterker word die Kommunistiese Partye, totdat u agter die ystergordyn beland waar die Kommunisme in volkome beheer is. Dit is nog dieselfde DRAAK, dieselfde HERE JESUS CHRISTUS en dieselfde twee groepe mense – Israel teenoor non-Israel. Laasgenoemde word maklik die handlangers en instrumente van Satan, die vorige nie.

Vers 9 en 10
Ons word gewaarsku om te waak en oplettend te wees. Die Heer sal nie die dier en almal wat hom gehoorsaam is, ongestraf laat bly nie. Dit is 'n geskiedkundige feit dat Europa alreeds duur betaal het gedurende die Franse Revolusie, die Napoleontiese Oorloë, die Pruisiese Oorlog en die afgelope twee wêreldoorloë. Die Pous en alles wat hy verteenwoordig sal vernietig word met die Wederkoms van Christus. *Lees* 2 Thess. 2:8; 1:5-9; Openbaring 16:13-16; 20:1-3.

Die kinders van God word aangemoedig om in die geloof te bly en geduldig te wees, want hulle sal gewreek word en hulle beloning ontvang – sien Openbaring 6:9-11.

Ons het nou hierdie DIER uitgeken as die POUS, en ons het gesien waarom hy uitgebeeld word as komende uit die „see". Nou gaan ons in verse 11-18 'n ,,*ander dier*" sien; hierdie een kom uit die „aarde" op, maar hy is baie nou verbonde aan die eerste dier uit die „see".

## (6) DIE DIER WAT UIT DIE AARDE UIT OPGEKOM HET.

Kom ons lees *Openbaring* 13:11-18
*„En uit die aarde het ek 'n ander dier sien opkom, en hy het twee horings gehad net soos 'n lam en het gepraat soos 'n draak. En hy oefen al die mag van die eerste dier uit voor sy oë, en hy maak dat die aarde en die wat daarop woon, die eerste dier aanbid, waarvan die dodelike wond genees is, Hy doen ook groot tekens, sodat hy selfs vuur uit die hemel laat neerdaal op die aarde voor die oë van die mense. En hy verlei die bewoners van die aarde deur die tekens*

*wat hom gegee is om voor die oë van die dier te doen, deur aan die bewoners van die aarde te sê dat hulle 'n beeld moet maak vir die dier wat die swaardwond ontvang en lewendig geword het. En dit is hom gegee om 'n gees aan die dier se beeld te gee, sodat die dier se beeld ook sal praat en maak dat almal gedood word wat die dier se beeld nie aanbid nie. En hy maak dat aan almal, klein en groot, en die rykes en die armes, en die vrymense, en die slawe 'n merk op hulle regterhand en op hulle voorhoofde gegee word; sodat niemand kan koop of verkoop nie, behalwe hy wat die merk of die naam van die dier of die getal van sy naam het. Hier kom die wysheid te pas. Wie die verstand het, laat hom die getal van die dier bereken, want dit is die getal van 'n mens; en sy getal is seshonderd-ses-en-sestig."*

Weereens is hierdie „aarde" die Romeinse aarde (die grondgebied wat onder die Romeinse Ryk geval het). Die Pous en alles wat hy homself aangematig het, soos ons in verse 1-10 gesien het, sou geen mag gehad het indien hy nie die *politieke* mag van hierdie „Romeinse aarde" gehad het om hom te rugsteun nie. Hierdie DIER UIT DIE AARDE is dus niemand anders as die nasies van Europa nie, wat hulself aan die Rooms Katolieke Geloof onderwerp het, en aan die Pous hulle politieke, ekonomiese en militêre steun gegee het. Die Rooms Katolieke Stelsel (die Godsdienstige aspek van die Babiloniese Stelsel) was dus gedra op die rug van nasies van Europa (die Politieke aspek van die Babiloniese stelsel – die DIER UIT DIE AARDE). In Openbaring 17 word dit vir ons uitgebeeld as 'n vrou (die Rooms Katolieke Stelsel) dronk van die bloed van die heiliges, wat op 'n dier met sewe koppe en tien horings ry.

Van al die nasies van Europa wat trou gesweer het aan die Pous, was die Oos-Duitsers onder Charlemagne die sterkste. Hulle het spoedig die res van Duitsland onderwerp, en toe die ganse Vasteland van Europa deur middel van vuur en die swaard gedwing om die Rooms Katolieke Kerk, wat feitlik die hele Europa in haar besit gekry het, te gehoorsaam.

Die Pous het as gevolg van die ondersteuning en onderskraging van hierdie BEES vanuit die „AARDE", so magtig geword dat selfs die konings van Europa gedwee hulle krone uit sy hand ontvang het.

As hulle nie sy goedkeuring weggedra het nie, het hulle net ongekroond gebly vir so lank as wat die Pous dit wou.

Vers 11
Hierdie „BEES" vanuit die aarde het dus soos 'n lam gelyk, maar gepraat soos 'n *draak.* In sy handelinge was hy wreed. Hierdie magtige kerklike stelsel met sy politieke rugsteuning het die monster van verdrukking geword vir meer as die daaropvolgende duisend jaar.

Sedert die tyd van Pous Gregory (590 A.D.) het alle biskoppe 'n mantel van lamswol waaroor 'n spesiale seën uitgespreek is, gedra. Die Here Jesus Christus het streng teen hierdie *„wolwe in skaaps-klere*" gewaarsku. Die hoofde van kloosters het *twee-puntige* musse gedra, en bekend gestaan as die „Goruti", of die „gehoringdes". 'n Wonderbaarlike vervullig van vers 11!

Vers 12
Hierdie „dier" vanuit die „aarde", met sy leërs en politieke mag het nou die seën van die Pous se stelsel gehad, en hy het al die in-woners van die bekende aarde gedwing om die Pous te aanbid. Die Pous het dus in werklikheid in die setel van die Romeinse Ryk gesit. Maar sover dit die mense betref het, het hy in die tempel van God (m.a.w. die Kerk) as God gesit, en het dus tot die letter toe die profesie van 2 Thessalonicense 2 aangaande die „Man van Sonde" vervul. (Lees ons Studie oor: DIE OPRAPING).

Vers 13
Hierdie Bees Stelsel, omdat hy vals is, kon natuurlik nie *letterlike vuur* van God uit die hemel laat neerkom nie; maar haar priesters het vir hulleself die mag toegeëien om God se oordele op die „ongehoorsames" te laat neerdaal. Die Gedkiedenis vertel ons ook hoedat die eenvoudiges bedrieg is met menige bose bedrieërye. Soos byvoorbeeld beelde wat kunsmatige „trane" geween het, en hulle hout-arms opgelig het om 'n seën uit te spreek as daar genoeg goud aan hulle voete neergelê word. Dank God, Sy Woord is waar, en daar is niks bedek wat nie ontdek sal word nie (sien Lukas 12:1-3; 1 Kor. 4:5).

Die Oordeelsdag sal ontstellende onthullings vir ons hê, daarvan is ek seker, maar ek glo dat God ook sal toesien dat sommige dinge

reeds in hierdie lewe uitgebring word, soos elke mens uit die ondervinding van die lewe reeds weet. Soms kom die mees geheimsinnige dinge op die mees onverwagte maniere uit. Ek glo dat ook hierdie Studies deur ons liewe Heer gebruik word om baie dinge aan ons lesers te openbaar, wat diep onder die stof van die eeue begrawe gelê het. Kom, Huis van Jakob, laat ons wandel in die lig van die HERE! (Sien Jes. 2:5).

Verse 14 en 15
Hierdie misleiding en bedrog onder die mantel van die Christelikheid, tesame met sy politieke ondersteuning wat hy van die nasies van Europa ontvang het, het aan die Pous bykans oneindige mag gegee. Hy was voorwaar heer oor lewe en dood teenoor hierdie arme verslaafde siele. Hierde „beeld" was die *hele stelsel* van Rooms Katolisisme vanaf bo by die Pous tot onder by die laagste range, wat absoluut gehoorsaam moes word. Alles wat hierdie beeld „gespreek" het (die dekrete) moes onvoorwaardelik gehoorsaam word, en almal wat hulself nie aan hierdie stelsel (beeld) wou onderwerp nie, was tot die dood veroordeel. So byvoorbeeld het die „Konsilie of Raadsvergadering van Konstanz" in 1415-16 die sogenaamde ketters Huss en Jerome veroordeel om lewendig verbrand te word.

Vers 16
In die dae van Johannes het die slawe so 'n merk ontvang. Dit beteken net eenvoudig dat alle range van die samelewing met geweld aan hierdie stelsel (Polities, Ekonomies en Kerklik) verslaaf is. Dit is tipies van Sataniese inspirasie. Die Kommuniste doen vandag dieselfde. Die merk op die voorhoof kon baie maklik die merk van „besprenkeling" gewees het, en die teken van die kruis wat die priester dan op so 'n geleentheid gemaak het. Elkeen wat dan nie op hierdie manier „gedoop" is nie, het dus nie aan die „Kerk" behoort nie, en kon dus nie hemel-toe gaan nie, en was 'n uitworpeling op „aarde" (Romeinse aarde).

Vers 17
Maar almal was nie op hierdie manier gemerk nie („gedoop" in die Roomse Kerk?). Hulle het die Pous en die hele Katolieke Stelsel weerstaan. Hiervoor is hulle UITGEBAN (excommunicated in Engels). Niemand was toegelaat om aan hulle te verkoop of van

hulle te koop nie. (Dit is Geskiedkundige *feite* hierdie.) Op hierdie wyse het baie van hulle gesterf van die honger. Dank God, hulle word nou gevoed en vertroos aan die voete van Jesus. Hulle was getrou *tot die dood* en sal die kroon van die lewe ontvang.

Die Lateraanse Konsilie het in die jaar 1179 'n dekreet uitgevaardig dat daar geen handel gedryf moes word of verkeer wees met ketters nie. Diegene wat geweier het kon nie koop of verkoop nie, en kon ook nie uit die „Kerk" begrawe word nie (Onthou daar was toe maar net een Staatserkende Kerk en dit was die Roomse Kerk).

Rome is soos 'n LAM waar sy in die minderheid is, maar soos 'n TIER waar sy die oppermag het. Haar leerstelling is dat almal wat nie Rooms Katolieke is nie, moet doodgemaak word. Dit is in beginsel presies net soos die *Kommunisme* wat alle non-Kommuniste beskou as besmet met 'n ongeneeslike siekte en dus 'n bedreiging vir die gemeenskap. Beide hierdie stelsels beskou dit as edel en noodsaaklik vir die heil van die mensdom om weg te doen met diegene wat nie hulle „merk" of die „getal" van hulle naam het nie.

Vers 18
Die naam van daardie stelsel was die LATYNSE Stelsel of in Grieks LATEINOS (die Latynse Man) en die numeriese waarde van hierdie woord, volgens die getal-waarde van elke letter is as volg: L = 30, A = 1, T = 300, E = 5, I = 10, N = 50, O = 70 en S = 200, en saam is dit presies 666. Dus is LATEINOS in Griekse letters, Grieks die taal van die Nuwe Testament, 666.

In LATYN is die Pous, volgens een van sy titels, die plaasvervanger van Christus; in Engels „VICAR of the SON of GOD" en in LATYN: VICARIUS, FIFII DEI. Vers 18 sê dis die getal van 'n mens. Die numeriese waarde van hierdie woord in Latyn is as volg: -

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| V | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 5 |
| I | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 1 |
| C | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 100 |
| A | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | - |
| R | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | - |
| I | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 1 |
| V | (U word as V in Romeins geskryf ) | | | | | 5 |
| S | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | - |
| | | | | | | |
| F | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | - |
| I | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 1 |
| L | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 50 |
| I | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 1 |
| I | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 1 |
| | | | | | | |
| D | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 500 |
| E | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | - |
| I | . . . | . . . | . . . | . . . | . . . | 1 |
| | | | | TOTAAL | | 666 |

Let daarop dat dit nie die enigste gedaante is waarin Satan homself openbaar nie. Ons sal nog ander vorme van hierdie DRAAKSTELSEL sien namate ons die einde van hierdie wonderlike Boek nader. Maar voordat ons daarmee voortgaan, gaan ons nou eers diegene wat God se Merk op hulle het, in Hoofstuk 14 identifiseer.

## Hoofstuk 14

*Die Oorwinnaars*

Een van die mees uitstaande kenmerke van die Bybel en wat ook daaraan die stempel gee van Goddelike Inspirasie, is die feit dat dit nie swyg aangaande die swakhede en tekortkominge van die persoonlikhede wat daarin voorkom nie. Maar net so kan ons ook lees van die oomblikke van triomf en oorwinning van die goeie oor die kwaad dikwels onder omstandighede wat jou laat wonder of daar ooit 'n uitkoms gaan wees. Laat ons egter moed skep, en die Here prys, want vir diegene wat diep in die Woord van Waarheid wil inkyk, sal *een ding* in die PLAN van God, en die uiteindelike voltooiing daarvan, altyd duidelik wees: Die goeie triomfeer altyd uiteindelik oor die kwaad, die lig oor die duisternis, en CHRISTUS oor SATAN - ere aan God!

In Hoofstuk 6 het ons van die wrede en verskriklike vervolging van die Christene deur ’n HEIDENSE ROME gelees, totdat hulle moes uitroep met 'n luide stem: „Hoe lank, 0 heilige en waaragtige Heerser, oordeel en wreek U nie ons bloed op die bewoners van die aarde nie?” (v. 10).

Dan toon God in Hoofstuk 7 dat Hy wel deeglik vir Sy Volk omgee, en dat Hy nie Sy Beloftes aan Israel vergeet het nie: Hy verseël 144 000 (‘n simboliese getal wat kompleetheid, volmaaktheid of volledigheid aandui: 12 x 12 x 1 000 = 144 000) van die kinders van Israel en lei hulle veilig deur die woeste wildernis van die Europa van destyds, na die *bestemde plek*, naamlik die eilande en kuslande van Noordwes-Europa, waar hulle uiteindelik ontwikkel het in die Wit Protestantse Nasies soos ons hulle vandag ken. God is *nog* besig om Sy Volk te lei, net soos Hy hulle deur die Woestyn gelei het na die Kanaän van ouds. Die wolk by dag en die vuurkolom by nag, is nog daar, al het hulle net onsigbaar geword. *Josua* was maar net 'n tipe van ons *Here Jesus Christus,* die onsigbare leërowerste van die HERE, Wat nog ten behoewe van Sy Volk stry. Die land Kanaän is die Messiaanse Koninkryk van Christus hier op aarde vir ’n duisend jaar, wat binnekort opgerig gaan word. Daar is 'n Rooi See wat ons binnekort sal moet deurgaan, en dan die Jordaan wat sal moet

oorgesteek word. Die eersgenoemde sal wees wanneer die wrede Kommunisme finaal sy laaste verskriklike aanslag vir wêreld oorheersing gaan maak; laasgenoemde, wanneer die Farao van algehele Ekonomiese ineenstorting van agter gaan druk. Volgens die Profete Joël, Esegiël en baie van die ander sal die ware Israel haar in hierdie verskriklike smeltkroes van beproewing, tot God bekeer. Die oorsteek van die Jordaan, en die instap in die Beloofde Land, sal dan wees wanneer die Volk wat uit die smeltkroes uitgered en bekeerd is, as Volk gedoop word in die Heilige Gees.

Kan u vir uself 'n voorstelling maak van hoe heerlik dit gaan wees? So in hierdie nuwe gewaad van heil sal hulle dan met die Messias vooraan, en onder begeleiding van Engelekore die Kanaänsland instap (inhuppel? - lees Jeremia 31:4, 13). Hier is net 'n paar uittreksels uit die Profete, om u 'n aanduiding te gee van hoe heerlik die Beloftes is wat wag: *Esegiël 36:25-27:* „Dan (eintlik „en" in die oorspronklike) sal Ek skoon water op julle giet (God praat hier oor die toekomstige *herstel* en *bekering van Israel),* sodat julle rein kan word; van al julle onreinhede en van al jul drekgode sal Ek julle reinig. En Ek sal julle 'n nuwe hart gee en 'n nuwe gees in jul binneste gee; en Ek sal die hart van klip uit julle vlees wegneem en julle 'n hart van vlees gee. En Ek sal my Gees in jul binneste gee en sal maak dat julle in my insettinge wandel en my verordeninge onderhou en doen."

*Esegiël 37:5, 11-14:* „So spreek die Here HERE tot hierdie bene: Kyk, Ek bring gees in julle in, sodat julle lewendig kan word. Toe sê Hy vir my: Mensekind, hierdie bene is *die hele Huis van Israel.* Kyk, hulle sê: Ons bene is verdor, en ons verwagting is verlore; dit is klaar met ons! Daarom, profeteer en sê aan hulle: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek sal julle grafte oopmaak en julle uit jul grafte laat opkom, 0 *my volk!* En Ek sal julle bring in die land van Israel. En julle sal weet dat Ek die HERE is as Ek julle grafte oopmaak en julle uit jul grafte laat opkom, 0 *my volk!* En Ek sal my Gees in julle gee, dat julle lewendig kan word; en Ek sal julle vestig in jul land; en julle sal weet dat Ek die HERE, dit gespreek en gedoen het, spreek die HERE."

*Esegiël 38:21-23:* „En Ek sal die swaard oproep teen hom na al my berge, spreek die Here HERE; die swaard van die een sal teen die

ander wees. En Ek sal met hom in die gerig gaan deur pes en deur bloed, en oorstromende stortreën en haelstene, vuur en swawel op hom laat reën en op sy leërs en op baie volke wat saam met hom is. So sal Ek my dan as groot en as heilig laat ken en Myself bekend maak voor die oë van baie nasies en hulle sal weet dat Ek die HERE is." *Esegiël 39:29:* „En Ek sal my aangesig nie meer vir hulle verberg nie, omdat Ek my Gees oor die Huis van Israel uitgegiet het, spreek die Here HERE." Lees ook self in u Bybel *Joël 2:12-28.*

## GOD SE ANTWOORD OP SATAN SE WOEDE

In Hoofstuk 13 het ons gesien hoedat Satan sy vervolging van God se Volk voortgesit het in die persone van die *twee diere,* die een uit die „aarde" en die ander uit die „see". Ons het hulle geidentifiseer as die Pous en die Rooms Katolieke Stelsel. Hoofstuk 17 beskryf haar as die „groot hoer wat op die baie waters sit, dronk van die wyn van haar hoerery, en dronk van die bloed van die heiliges en van die bloed van die getuies van Jesus" (Hfst. 17 :1, 2, 6). Boonop is daar ook nog in hierdie Stelsel as het ware, die ekonomiese polsslag van die wêreld ingebou. Uit hierdie selfde „aarde" het die voortsetting ontwikkel van die Babiloniese *goue beeld* van Nebukadnesar (Daniël 3) wat hy in die dal Dura (12 myl Suidoos van Babilon) laat oprig en alle nasies van die aarde beveel het om te *aanbid.* Sedert daardie tyd het *geld,* of Mammon (Verg. Matt. 6:24; Lukas 16:9, 11, 13), nog 'n instrument in die hand van Satan geword waardeur hy die mensdom oorheers en verslaaf het, en sodoende die Koninkryk van God weerstaan en beveg het. Hierdie hele stelsel in *sy ekonomiese, politieke* en *godsdienstige aspekte,* word in die Skrif BABILON genoem. Voordat die Koninkryk van God op die aarde gevestig kan word (Sien Matt. 6:10), sal hierdie „Babilon" eers vernietig moet word en Israel (die Westerse Christennasies en die suiwer element uit die Jode) eers volkome bevry moet word van al haar bande en verstrikkings. Openbaring Hoofstuk 18 voorspel hierdie verwoesting van „BABILON" en al diegene wat nie uit haar wil uitkom nie. (Verg. Openbaring 18:4).

Openbaring Hoofstuk 14 is dan God se antwoord op die woede van Satan in Hoofstuk 13. Dit was ook bedoel om as aanmoediging te dien vir die martelare van die *Pous* van Rome, net soos Hoofstuk 7

baie groot krag en bemoediging aan die martelare van die *Keiser van* Rome moes gegee het, soos vir ons in Hoofstuk 6 beskryf.

## DIE LAM EN SY VRYGEKOOPTES OP DIE BERG SION

Openbaring 14:1
*„En ek het gesien, en kyk, die Lam staan op die berg Sion, en saam met hom honderd-vier-en-veertigduisend met sy Naam en die Naam van sy Vader op hulle voorhoofde geskrywe."*

Ons herken onmiddelik die Lam, want Johannes gebruik hierdie simbool om die Here Jesus mee voor te stel. Die *Berg Sion is* ook 'n baie bekende naam in die Bybel, en ook 'n baie glorieryke naam. Dit staan in die Geskiedenis in baie noue verband met die Koning van Israel, en in die Profesie met die Koning van die konings, naamlik JESUS die CHRISTUS. Kyk byvoorbeeld na Jesaja 62:1: „Terwille van Sion sal Ek nie swyg nie en terwille van Jerusalem nie stil wees nie, totdat sy *geregtigheid* uitbreek soos 'n glans en *sy heil* soos 'n fakkel wat brand." *Sion* is dus met die Wet en Orde van God se *Koninkryk van Geregtigheid op aarde* geassosieer (sien die Gebed van onse Here Jesus in Matt. 6), *en Jerusalem* as die middepunt van aanbidding op aarde, en *nie* Rome of enige ander stad nie. Lees ook Hebreërs 12:22-24; Jesaja 2:2, 3; Miga 4:1-4. Onthou dat name, simboliese voorstellings, tipes, ensovoorts, onveranderd bly dwarsdeur die Bybel, sover dit hulle fundamentele betekenis betref. Vergelyk ook byvoorbeeld Jesaja 28:16, 17; 9:5, 6; Lukas 1:31-33.

Die LAM op die BERG SION spreek dus van ons HERE JESUS CHRISTUS wanneer Hy hier *op aarde* op die Troon van Sy vader Dawid op die Berg Sion sal regeer.

## DIE HONDERD-VIER-EN-VEERTIGDUISEND (Vers 1)

Openbaring 14:2
*„En ek het 'n geluid uit die hemel gehoor soos die geluid van baie waters en soos die geluid van 'n harde donderslag, en ek het die geluid gehoor van siterspelers wat speel op hul siters."*

Die feit alleen dat hulle *saam* met die Lam op Berg Sion is, dui vir ons onmiddellik en onteenseglik aan dat hulle diegene is wat saam

met die Lam gaan *regeer* vanaf die administratiewe Hoofstad (Sion) van die Koninkryk van God op aarde (Verg. Openb. 3:21; 2 Tim. 2:12; Joël 2:32; Openb. 20:4; Rom. 2:14-17, 24).

Die Naam van die Vader op hul voorhoofde dui aan dat hulle gedagtes, verstand en hele wese deur die Gees van God beheer word, en dat hulle dus God se Wil *volkome* verstaan en Sy wense en bevele tot in die fynste besonderhede sal uitvoer, dit maak hulle waardig en bekwaam om saam met Christus te regeer. Lees self Romeine 8:15; Gal. 4:6; Matt. 22:36-40.

Die 144 000 is nie 'n ronde getal nie, maar is simbolies soos in Hoofstuk 7, en dui volmaaktheid, volledigheid of kompleetheid aan. Dit beteken dat wanneer Christus vanaf Berg Sion sal regeer, dan sal Sy Regering (Parlement, Kabinet) kompleet wees. Dit sal bestaan uit diegene wat die *oorwinningslewe* gelei het, en hulle sal die Koninklike Priesterdom van God uitmaak. Hulle sal die eerste wees om saam met Christus aan te sit by Sy Tafel wanneer Hy die vrug van die wynstok weer nuut sal drink in die Koninkryk van Sy Vader. Lees self Matt. 26:29; Joël 3:18; Lukas 12:37; 22:18.

## DIE GETAL TWAALF
## (144=12 x 12)

Twaalf is 'n volmaakte getal, en dui *volmaaktheid van regering of bestuur* aan. Dit word aangetref as 'n veelvoud van alles wat met *regering* te *doen het.* Die son wat „heers" oor die dag, en die maan en die sterre wat „heers" oor die nag doen dit deur te beweeg langs hulle bane deur die twaalf tekens van die Sodiak (diereriem) wat die groot sirkel van die hemele of 360 (12 x 30) grade of indelings voltooi, en dus die jaar beheer (of regeer).

*Twaalf* is die *produk* van 3 (die volmaakte Goddelike of Hemelse getal) en 4 (die aardse, die getal wat die stoflike en organiese voorstel).

Terwyl *sewe* saamgestel is uit 3 wat by 4 *getel* word, is twaalf 3 wat met 4 vermenigvuldig is, en dui dit aan wat skaars in woorde uitgedruk kan word, maar wat in *die gees* dadelik begryp kan word, naamlik *organisasie,* die produk van die produksie en vermenig-

vuldiging en vermeerdering van alles wat in die twee getalle afsonderlik bevat word. Die 4 is gewoonlik duidelik te sien in die *twaalf.*

## DAAR WAS TWAALF AARTSVADERS

Vanaf SET tot by NOAG en sy familie, en *twaalf* vanaf SEM tot JAKOB.

### DIE TWAALF SEUNS VAN ISRAEL

Alhoewel dertien in getal, word daar nooit meer as *twaalf* in een enkele lys genoem nie. Daar is altesaam omtrent 18 sulke lyste, maar in elke lys word een van die een of die ander altyd uitgelaat. Gewoonlik is dit Levi, maar nie altyd nie. In Openbaring 7 word beide DAN en Efraim uitgelaat, maar die getal is nog *twaalf,* Levi en Josef word ingebring vir hierdie spesiale verseëling van die oorblyfsel wat ongeskonde deur die groot verdrukking sal gaan. Dan was daar ook *twaalf* Rigters of Redders.

## DIE TEMPEL VAN SALOMO

Het die getal *twaalf* as die oorheersende faktor, in teenstelling met die Tabernakel wat die getal vyf het. Dit stem ooreen met die *genade* wat in die Tabernakel skyn, en met *die heerlikheid* van die Koninkryk wat in die Tempel tentoongestel word.

Wanneer ons by die Nuwe Testament kom vind ons dat dieselfde groot beginsels die Apostoliese bestuur deurtrek wanneer ons kyk na die Aartsvaderlike en Nasionale samestelling en voorstelling, soos byvoorbeeld:

Die *twaalf* Apostels.
Die t*waalf* fondamente van die hemelse Jerusalem.
Die *twaalf* poorte.
Die *twaalf pêrels.*
Die *twaalf engele*

### DIE AFMETINGS VAN DIE NUWE JERUSALEM

Sal duisend-vyfhonderd myl (12 000 furlongs, Engelse Bybel) vier-

kant wees, terwyl die muur 144 (12 x 12) el hoog sal wees. Sien Openbaring 21:16, 17. Die getal van die verseëldes in Openbaring 7 is 144 000, en alles wat met die *Twaalf Stamme* te doen het, is met hierdie getal deurtrek, soos byvoorbeeld die edelgesteentes in die borstas van die Hoëpriester (Ex. 25:7; 28:21), die klippe wat uit die Jordaan gehaal is (Josua 4:3), die aantal verspieders, en so aan en so aan.

## TWAALF PERSONE WAS GESALF

Vir regeringswerk van verskillende aard. Alle konings, priesters en melaatses wat genees was, is natuurlik gesalf, maar die salwing van *twaalf* persone en die omstandighede waaronder, word spesiaal vermeld. Van hierdie was vyf priesters (Aäron en sy vier seuns, Exodus 6:2) en sewe konings:

| | | |
|---|---|---|
| 1. Aäron, Exodus 29:7, 9, ens.<br>2. Nadab, Exodus 29:7, 9, ens.<br>3. Abihu, Exodus 29:7, 9, ens.<br>4. Itamar, Exodus 29:7, 9, ens.<br>5. Eleasar, Exodus 29:7, 9, ens. | Priesters (5) | 12 |
| 6. Saul, 1 Samuel 10:1<br>7. Dawid, 1 Samuel 16:13<br>8. Absalom, 2 Samuel 19:10<br>9. Salomo, 1 Konings 1:39<br>10. Jehu, 2 Konings 9:6<br>11. Joas, 2 Konings 11:12<br>12. Joahas, 2 Konings 23:30 | Konings (7) | |

Dit sal uit bogaande lys bemerk word dat Saul, die man van die *mens se keuse,* dra die stempel van die getal 6. David, die man van *God se keuse,* dra die stempel sewe. Saul en David is sesde en sewende respektiewelik in volgorde. Die woorde, „'n man na God se hart", beteken eenvoudig 'n man *van God se keuse,* en *nie*, soos Godloënaars nooit moeg word om te beweer, 'n man wie se handelswyse God altyd goedgekeur het nie.

JESUS VAN NASARET was TWAALF JAAR oud toe Hy vir die eerste keer in die openbaar verskyn het (Lukas 2:42) en sy eerste

woorde wat te boek gestel is, gespreek het.

TWAALF LEGIOENE van engele dui die perfeksie of volmaaktheid van die krag van die mag van die engele aan (Matt. 26:53). DIE HELFTE VAN TWAALF dui soms die onderbreking of tekortkoming van menslike regering of bestuur (human government) aan, terwyl die AANTAL KERE VAN VOORKOMS van bepaalde woorde in ooreenstemming is met hulle betekenisvolheid, soos byvoorbeeld „paleis” kom *twaalf* keer voor. - Aldus E. W. Bullinger, D.D., in sy boek: *Number in Scripture* bl. 253-254.

(Dit is van groot betekenis dat die Westerse Protestantse Lande, met insluiting van Suid-Afrika, haar geldstelsel en mate en gewigte wat op 12 gebaseer is, en dus die Israel-Stempel dra, wil verruil vir die metrieke-stelsel wat op die Kontinentale lees geskoei is. Dis uit laasgenoemde wat die „diere" van Openbaring ontstaan het. Ons het in ons blindheid ons laat mislei om ons erfenis en roeping weg te gooi terwille van die gemaklikheid en gladheid van ŉ stelsel wat in vyandskap is teen God. Dit is een afdeling van die DIER se finale poging om die wêreldheerskappy wat aan Christus behoort, voor Hom te wil wegraap. Hiervoor sal ons, ons deel van die straf nie vryspring nie. Sal Suid-Afrika ontwaak voordat dit te laat is? Ek glo dat ons, jy kan amper sê, koorsagtige gejaag om die metrieke stelsel die „twaalf” -stelsel te laat vervang, nog ŉ teken is dat die Koms van Christus voor die deur is.)

## DIE GELUID UIT DIE HEMEL

Openb. 14:2
Vergelyk hierdie gedeelte met Openbaring 19:6 wat ook profeties spreek van die Bruilof van die Lam, of met ander woorde, die inhuldiging van Sy Glorieryke Koninkryk:

*„En ek het iets gehoor soos die stem van 'n groot menigte en soos die geluid van sterk donderslae wat sê: Halleluja! want die Here God, die Almagtige, het die koningskap aanvaar.”*

Groot menigtes („baie waters”) sal hulle lofprysinge in daardie dag sing. Dit sal die groot dag van die aarde se bevryding en reiniging wees, die dag waarna die ganse Skepping instinktief hunker. Lees

verseker self Romeine 8:18-25. Maar dit sal natuurlik gepaard gaan met die allerverskriklikste oordele op die goddelose, vandaar die „harde donderslag”. Lees self 2 Thessalonicense 1:7-12; 1 Thess. 4: 16, 17. Lees ook 2 Samuel 6:5 wat maar 'n tipe is van die dag wanneer Esegiël 37:28 vervul sal word.

Geen wonder dus dat daar so 'n groot vreugde in die hemel was by die vooruitsig en afwagting van CHRISTUS se VOLMAAKTE REGERING (KONINKRYK) op AARDE, dat die hemelse skare 'n nuwe lied gesing het. Wil u nie ook graag hierdie lied eendag hoor en ook saamsing nie? Indien u getrou is en die oorwinnaarslewe lei, sal u dit in daardie Groot Dag beide hoor en saamsing! Geen menseoor het nog ooit sulke sang gehoor nie. Sien *Openbaring 14:3 „En hulle het 'n nuwe lied gesing voor die troon en voor die vier lewende wesens en die ouderlinge, en niemand kon die lied leer nie, behalwe die honderd-vier-en-veertigduisend wat van die aarde vrygekoop is.”*

Van die aarde vrygekoop beteken om *deur* gehoorsaamheid aan God en deur die genade en krag van die Here Jesus volkome vry te wees van alle aardse bande en gebondenheid aan alles wat van hierdie wêreldorde (wat in vyandskap met God is - Jak. 4:4) is. Sien ook 1 Johannes 2:15-17. Hierdie nuwe *lied* sal inderdaad en in der waarheid die lied wees van die siele wat waarlik vrygemaak is - sien ook Johannes 8:32, 34, 36.

## SONDER GEBREK VOOR DIE TROON VAN GOD (Vv. 4 en 5)

Openbaring 14:4, 5
*„Dit is hulle wat hulself met vroue nie besoedel het nie, want hulle is maagdelik rein; dit is hulle wat die Lam volg waar Hy ook heengaan; dit is hulle wat gekoop is uit die mense as eerstelinge vir God en die Lam. En in hulle mond is daar geen bedrog gevind nie; want hulle is sonder gebrek voor die troon van God.”*

Rome word deur Johannes uitgebeeld as die „moeder van die hoere” (Openb. 17:5) en haar dogters, of kinders, as die korrupte Kerke wat al haar hoof leërstellings en gebruike navolg. Hierdie volgelinge van die Lam, wat Hom volg waar Hy ook heengaan, is hulle wat hulself losgehou het van alle kerklike en Godsdienstige

besoedeling wat voorgestel word in die Bybel deur die benaming *geestelike hoerery.* Net soos Israel, toe sy afgedwaal het van die toepassing van haar Godgegewe wette en geweier het om Jehova te dien en aanbid, opgehou het om rein te wees in Sy oë, so toon ook die Geskiedenis van die Kerk dat toe sy leerstellinge van mense bo die Woord van God verkies het, het hulle geestelike owerspel gepleeg en onrein geword in Sy oë. Hierdie 144 000 het hulself weerhou van al daardie besoedeling. Baie van hulle moes 'n martelaarsdood sterf terwille van hulle oortuigings en omdat hulle geweier het om in te val met die vereistes van die georganiseerde Christendom.

Hulle het die Lam gevolg waar Hy ook gelei het, en hulle het tot die dood toe hulle lewe nie liefgehad nie. Dit is dus van pas, en dit hoort so, dat hulle ook in die komende Nuwe Orde (die Wederoprigting van alle dinge - Hand, 3:21; Matt. 19:28) die Lam sal volg in daardie verhewe posisie op berg Sion. Hulle is vrygekoop van die mag van die dood en die graf, en het dus onsterflikheid en sal saam met Hom heers en regeer in Sy Koninkryk. (Sien Howard B. Rand in *Study in Revelation).*

## DIE EERSTELTNGE (v. 4)

„ .. Dit is hulle wat gekoop is uit die mense as *eerstelinge* vir God en die Lam" (v. 4). Diegene wat saam met die Lam op Berg Sion staan, word die EERSTELINGE van die OES genoem. Johannes het verklaar dat JESUS CHRISTUS „die Eersgeborene uit die dode" is (Openb. 1.5). As gevolg van Sy Opstanding skryf Paulus aangaande die sekerheid van die opstanding:- „... waar elkeen in Sy eie orde: as eersteling Christus …" (1 Kor. 15:23). 'n Bietjie verderaan sal ons die toneel verduidelik waar Johannes vir ons die Bruilofsmaal van die Lam beskryf; dit is wanneer elk van diegene wat hy op die Berg Sion sien staan het in hulle verskillende ampte aangestel en ingehuldig word. (Sien byvoorbeeld Matt. 25:21; Openb. 17:14). Aangaande hierdie groep het die Engel aan Johannes gesê: „Salig is die wat genooi is na die bruilofsmaal van die Lam. En hy sê vir my: Dit is die waaragtige woorde van God." (Openb. 19:9.)

Die deursnee Christen is onbewus van die feit dat daar net soveel

kanale van diens en posisies in die komende Nuwe Orde is, as wat daar in ons huidige orde bestaan. Die Gees van God is vandag besig om Sy volgelinge vir hierdie betrekkings voor te berei. Die Apostel Paulus sê: „Ek weet in wie ek geglo het en is oortuig dat Hy mag het om my pand te bewaar tot die dag toe" (2 Tim. 1:12). Hy was volkome oortuig aangaande die belofte van die Ewige Lewe. Maar hierdie selfde Apostel het ook gesê: „Maar ek kasty my *liggaam en* maak dit diensbaar, dat ek nie miskien, terwyl ek vir ander gepreek het, self verwerplik sou wees nie" (1 Kor. 9:27).

Wat beteken hierdie twee stellings? In die eerste een is Paulus volkome seker aangaande die vervulling van die belofte van die ewige lewe deur Jesus Christus onse Heer. Maar in die tweede vrees hy dat hy miskien kan tekort skiet wanneer hy in aanmerking moet kom om saam met die 144 000 op berg Sion te staan; hulle is 'n uitgesoekte groep van oorwinnaars wat bestem is om heerskappy te ontvang in die Koninkryk wat kom (Openb. 3:21). Dit is duidelik dat ons Here Jesus hierdie uitgesoekte groep van volgelinge in gedagte gehad het, toe Hy gesê het „Waak dan, en bid altyddeur sodat julle waardig geag mag word om al hierdie dinge wat kom, te ontvlug en voor die Seun van die mens te staan" (Lukas 21:36).

Hierdie Groep is saamgestel uit manne en vroue wat God nie ŉ leuenaar gemaak het deur die verkondiging van valse leerstellinge nie. Hulle het Sy Woord aanvaar en geweier om valse leiers in die Kerk te volg wat die inspirasie van die Woord nie geglo het nie en onderneem het om twyfel in die geloofwaardigheid daarvan te saai. Daarom sê Johannes van hulle: „En in hulle mond is daar geen bedrog gevind nie." Vanwee hulle onwankelbare trou aan God, aan Sy Woord en aan Sy Seun is hulle „sonder gebrek voor die troon van God" (vers 5).

In teenstelling met sulke getrouheid is daar vandag baie geestelike leiers in ons Kerke wat God se Woord verkleineer en weier om al die leringe en leerstellinge van die Bybel te aanvaar. Hulle ontken selfs die almag en gesag van Jesus Christus - die Seun van God.

Tot hiertoe het Johannes die voltooiing van die administratiewe reëlings beskryf, wanneer die Koninkryk op aarde gevestig word en ons Here Jesus die Troon van Sy vader Dawid oorneem, en heers

oor die Huis van Jakob tot in ewigheid. (Vg. Luk. 1:31-33), Lees ook Filippense 3:11; Heb. 11:35.

## DIE ENGEL WAT VLIEG MET 'N EWIGE EVANGELIE (Vv.6,7)

Openbaring 14:6, 7
*„En ek het 'n ander engel in die middel van die lug sien vlieg met 'n ewige evangelie om te verkondig aan die bewoners van die aarde en aan alle nasies en stamme en tale en volke. En hy het met 'n groot stem gesê: Vrees God en gee Hom heerlikheid, want die uur van sy oordeel het gekom; en aanbid Hom wat die hemel en die aarde en die see en die waterfonteine gemaak het".*

Hierdie is nog 'n wonderbaarlike gesig wat vir Johannes skoon betower en oorweldig het, toe hy voor *sy oë* hierdie engel *„in die middel van die lug" sien* vlieg het met die Ewige Evangelie om te verkondig aan die bewoners van die aarde.

Met die oog op wat ons reeds gesê het, naamlik dat die Lam met Sy liggaam van oorwinnaars vanaf berg Sion gaan regeer, is dit heel vanselfsprekend dat die waarskuwing sou uitgaan tot alle nasies en stamme en tale en volke om hulle tot God te bekeer, Hom te vrees en aan Hom heerlikheid te gee, want die uur van Sy oordeel is op hande.

Die uur van *oordeel* moet die Daeraad van die Nuwe Dag vooraf gaan. Ons moet tog per slot van sake erken dat God nog die Regter is en dat Hy sonde moet straf en alle ongeregtigheid uitroei voordat Hy Sy Koninkryk oprig. Ons sal van nou af al hoe meer van hierdie oordeel sien namate ons die laaste hoofstukke van hierdie wonderlike boek nader. Mag God gee dat u geagte leser, sal aggee op hierdie *Ewige Evangelie,* terwyl dit nou nog ook na u toe kom in hierdie laaste dae van die eindtyd.

Wat is die *Ewige Evangelie?* Eerstens is daar die Koninkryk aspek: Dit is die *Goeie Nuus* dat God dit verordineer het dat Hy hier *op aarde,* in vervulling van Sy Belofte aan Dawid (lees 2 Sam. 7), 'n Koninkryk gaan oprig: staatkundig, geestelik, Israelities, wêreldwyd; en dat oor hierdie wêreldryk Sy Seun, die erfgenaam van Dawid, sal regeer as Koning, en dat vir 'n duisend jaar dit gaan wees die

demonstrasie en manifestasie van God se geregtigheid in die menslike bestaan op aarde. Dit is die MESSIAANSE KONINKRYK wat deur al die Profete verkondig is. Lees self Handelinge 1:6-8; 3:18-21.

Al die Profete het vooruitgekyk na hierdie heuglike oomblik. Ons Here Jesus en Johannes die Doper het hulle bedieninge begin deur aan te kondig dat hierdie Koninkryk op hande is. Die Apostels het verwag dat dit opgerig sou word onmiddellik na die Opstanding - sien Handelinge 1:4-6. Vers 6 van Hand. 1 byvoorbeeld. „Die wat bymekaar gekom het vra Hom en sê: Here, gaan U in *hierdie tyd* die Koninkryk *vir Israel* (letterlike Nasionale Israel, volgens die Skrif, en nie die Kerk nie) weer oprig?" Hierdie is die wêreld se *enigste hoop,* en die vernietiging van hierdie Koninkryk is Satan se hoof mikpunt. Alle huidige wêreldspanning, alle oorloë en gerugte van oorloë is die eerste onheilspellende voortrillings van die vinnig naderende wêreldramp wat sy klimaks in die slag van Armageddon sal vind - die slag om die Koninkryk. Die oorblywende hoofstukke van hierdie wonderlike Boek sal vir u in die fynste besonderheid 'n voorskou gee van die vernietiging van hierdie huidige bose eeu en die vestiging van hierdie Glorieryke Koninkryk *op aarde.*

Kom ons lees *Haggai 2:6,7:* „Want so sê die HERE van die leërskare: 'n Rukkie nog, *'n kort tydjie,* dan sal Ek die hemel en die aarde en die see en die droë grond laat bewe. Ek sal ook al die nasies laat bewe, sodat die skatte van al die nasies sal toevloei; en Ek sal hierdie huis met heerlikheid vervul, sê die HERE van die leërskare." Lees ook self Jesaja Hoofstukke 60 tot 66 om die wonderlike beloftes te sien wat God aan Sy Volk gemaak het aangaande hierdie Koninkryk, en hoedat die vure sal vlam en die bloed in strome sal vloei in hierdie die grootste omwenteling van alle tye. 0 my vriend, maak vrede met God deur die Bloed van Jesus Christus, die Seun van God, voordat dit te laat is.

Hierdie beroep bring ons dan by die tweede *aspek* van die Ewige Evangelie, naamlik die Boodskap van die *Genade van God.* Dit is naamlik die Goeie Nuus dat Jesus Christus, die verwerpte Koning, aan die Kruis van Gólgota vir die *sonde van die hele wêreld gesterf het (Joh. 3:16),* en dat Hy *weer o*pgewek is uit die dode terwille van ons regverdigmaking (Rom. 4:25), en dat deur Hom almal wat glo

geregverdig word van alle dinge (Hand. 13:38, 39). Glo u? Onthou, om te glo is om onvoorwaardelik te gehoorsaam. Vir hoe lank nog sal u aanhou om alleen lippediens aan Jesus Christus te gee? Dit is *nou* die Ewige Evangelie wat tot u uitgaan terwyl u hierdie studies lees. Dit mag u laaste geleentheid wees - die tyd is *kort,* baie kort. Onthou die uur van Sy Oordeel is voor die deur. God wil ons nie net red nie, maar ook *gebruik* dat ons die instrument in Sy hand mag wees om andere te red. Word *u nou* so gebruik, of lewe u maar net vir uself?

Dit was hierdie einste Profesieë wat die Anglo-Saksiese en verwante nasies se Bybel- en Sendinggenootskappe in die 18de en 19de eeue laat ontstaan het - lees Jesaja 43:10, 12; 42:19.

## DIE TWEEDE ENGEL: AANKONDIGING VAN DIE VAL VAN BABILON

Openbaring 14:8
*„En 'n ander engel het gevolg en gesê: Geval, geval het Babilon die groot stad, omdat sy al die nasies laat drink het van die wyn van die grimmigheid van haar hoerery."*

Voordat God se Koninkryk van Geregtigheid gevestig kan word, moet „Babilon" eers vernietig word. Hierdie Babilon is simbolies van hierdie hele wêreldstelsel: ekonomies, polities en godsdienstig, in haar verset teen God. Hierdie drie aspekte van die huidige wêreldstelsel is verantwoordelik vir die verslawing van die mensdom. Ons Here Jesus het gesê: „En julle sal die waarheid ken en die waarheid sal julle vrymaak" (Joh. 8:32). Dank God, Babilon die tirannieke verslawer van die mensdom, sal binnekort vernietig word en dan sal die mens bevry word.

Satan is vandag besig om deur Afrika en die wêreld te hardloop en skree „VRYHEID" (UHURU), maar hy is 'n leuenaar. Waar hy ook al gegaan het, is die mens verslaaf. Hy beloof die Swartman dat as hy die Witman uit Afrika uitdryf, dan sal hy vry wees. Satan bring nie vryheid nie, maar slawerny. Alleen Christus en die Ewige Evangelie kan blywende vryheid bring. Lees self die volgende Skrifte wat 'n tipe en 'n voorspelling is van die val van hierdie „Babilon". Daniël 5:1-4; Jeremia 50:28; 51:7-9; Openbaring 17:1-2; 18:2-3.

Die wyn van hierdie geestelike hoerery - die aanbidding van beelde, heilige prente, oorblyfsels van „heiliges” en „heilige dinge”, ,,heilige” medaljes en demone, deur middel van die kanaal van Bybelse name, karakters en assosiasies soos: Maria, Engele, afgestorwe „heiliges” - het al die nasies bedwelm en mislei. Hierdie profesie word herhaal in Openbaring 16:19 en veral in Openbaring 18 waar 'n volledige beskrywing van die val van Babilon onder die sewende skaal van wraak, gegee word.

## DIE DERDE ENGEL: DIE OORDEEL OOR DIE AANBIDDERS VAN DIE BEES WORD AANGEKONDIG (Vv. 9-11)

Openbaring 14:9-11
*„En ŉ derde engel het hulle gevolg en met ŉ groot stem gesê: As iemand die dier en sy beeld aanbid en 'n merk op sy voorhoof of op sy hand ontvang, sal hy self ook drink van die wyn van die grimmigheid van God wat ongemeng ingeskink is in die beker van sy toorn, en hy sal gepynig word met vuur en swawel voor die heilige engele en voor die Lam. En die rook van hulle pyniging gaan op tot in alle ewigheid, en hulle het dag en nag geen rus nie - hulle wat die dier en sy beeld aanbid, en elkeen wat die merk van sy naam ontvang.”*

Hierdie gedeelte verduidelik homself en sal nie veel kommentaar nodig hê nie. Daar gaan 'n ernstige waarskuwing uit aan alle Rooms Katolieke en andere wat aan enige vals vorm van aanbidding vaskleef (dit is *Babilon godsdienstig);* aan almal wat hierdie wêreld liefhet met sy stelsel van profyte en uitbuiting *(Babilon ekonomies),* instede van God se stelsel van liefde en diens; aan almal wat die mag en krag en invloed van hierdie wêreld liefhet *(Babilon polities)* waar mag reg is („might is right”), en nie God se Stelsel van Geregtigheid en Regverdigheid nie. Die mens dra waarlik hierdie „BEELD” in sy voorhoof en in sy hand, dit is in sy denke en in sy handel en wandel.

Diegene wat dink dat die Lam sagmoedig en skadeloos is, en niemand kan seermaak nie, sal verstandig wees om kennis te neem van sulke gedeeltes soos: 2 Thess. 1:7-10; 2:8; Jesaja 66:23, 24; Openbaring 19:2; 20:10; Lukas 16:19-31.

Die oordeel oor Europa (die oorspronklike setel van die Babiloniese Stelsel) het in werklikheid reeds met die Franse Rewolusie en die daaropvolgende Napoleontiese Oorloë begin in die omgewing van ongeveer die jaar 1800 A.D. Sedertdien was sy nog nooit weer vry van oorlog of die vrees daarvan nie. Dit is merkwaardig en nie sonder betekenis nie, dat Israel (die Anglo-Saksiese en Verwante Nasies) teen hierdie selfde tyd kragdadig begin het met die uitstuur van die Evangelie.

## DIE MARTELARE BEMOEDIG (Vv. 12-13)

Openbaring 14:12-13
*„Hier kom die lydsaamheid van die heiliges te pas; hier is hulle wat die gebooie van God en die geloof in Jesus bewaar. En ek het 'n stem uit die hemel aan my hoor sê: Skryf - salig is van nou af die dode wat in die Here sterwe. Ja, sê die Gees, sodat hulle kan rus van hul arbeid, en hulle werke volg met hulle."*

Hierdie is 'n boodskap ter bemoediging van die *ware Kerk* waar dit sigself ook al mag bevind; hulle wat in der waarheid die gebooie van God en die geloof in Jesus bewaar, afgesien van in watter vorm Satan ook al na hulle mag kom: of nou al in die gedaante van die skynende slang van misleiding en bedrog, of as die wrede dier van vervolging.

Al diegene wat in die Here sterwe, dit is, almal wat getrou is aan die Here Jesus in lewe of in sterwe, sal hulle beloning met die Opstanding ontvang. Hulle sal onder daardie skare wees wat saam met die Lam vanaf die Berg Sion regeer. Mag ons liewe Heer genadiglik gee dat u, geagte leser, so sal lewe, dat wanneer u roepstem kom, dit van u gesê sal kan word dat u in die Here gesterf het. Die belofte van vers 13 sal dan ook vir u wees, want God is getrou. Belê dan in Koninkryk Sekuriteite deur 'n heilige en toegewyde lewe te lei.

## 'N GESIG VAN ARMAGEDDON (Verse 14-20)

Openbaring 14:14-20
*„En ek het gesien, en kyk, daar was 'n wit wolk en een soos 'n Menseseun wat op die wolk sit, met 'n goue kroon op sy hoof en in sy hand 'n skerp sekel. En 'n ander engel het uit die tempel gekom*

*en met 'n groot stem geroep na Hom wat op die wolk sit: Slaan u sekel in en maai, want die uur het vir U gekom om te maai, omdat die oes van die aarde oorryp geword het. En Hy wat op die wolk sit, het sy sekel oor die aarde laat gaan, en die aarde is afgemaai. En 'n ander engel het uitgekom uit die tempel wat in die hemel is, en hy het ook 'n skerp sekel gehad. En 'n ander engel wat mag oor die vuur gehad het, het uit die altaar uitgekom en met 'n groot stem geroep na hom wat die skerp sekel het, en gesê: Slaan jou skerp sekel in en samel die trosse van die wingerdstok van die aarde in, want sy druiwe het ryp geword. En die engel het sy sekel oor die aarde laat gaan en die wingerdstok van die aarde afgeoes en dit gegooi in die groot parskuip van die grimmigheid van God. En die parskuip is buitekant die stad getrap, en bloed het uit die parskuip gekom tot aan die tooms van die perde, tweehonderd myl ver."*

Tot hiertoe het ons die beloftes gesien aan diegene wat verduur en oorwin en wat dan saam met die *Heer* sal regeer, en ook die waarskuwing aan Babilon en al diegene wat die dier en sy beeld aanbid. Nou gaan ons die Seun van die Mens aan die einde van die Eeu of Dispensasie sien, hoedat Hy gaan kom in GROOT KRAG en GESAG en HEERLIKHEID om *al* die anti-christelike stelsels: polities, ekonomies en kerklik te vernietig en dan te *heers.*

Van nou of moet ons fyn oplet hoedat die Heer ter een en dieselfde tyd die „koring"-nasies en die „koring"-Kerk voorberei vir die Duisendjarige Vrederyk van Jesus Christus, en die „aarde" voorberei vir die Oordeel.

## (7) DIE MENSESEUN

Vers 14
Kom ons lees Daniel 7:I3, 14: „Ek het gesien in die naggesigte, en kyk, met die *wolke van die hemel* het Een gekom soos die Seun van 'n mens, en Hy het gekom tot by die Oue van dae, en hulle het Hom nader gebring voor Hom. En aan Hom is gegee heerskappy en eer en koningskap; en al die volke en nasies en tale het Hom vereer, sy heerskappy is 'n ewige heerskappy wat nie sal vergaan nie, en sy koninkryk een wat nie vernietig sal word nie."

Die goue kroon toon die GROOT KRAG, GESAG en HEERLIKHEID

van ons Here Jesus met Sy WEDERKOMS. Sien Openbaring 19:12. Wanneer die Koning kom om te heers, is Hy nie meer die nederige Nasarener nie, maar die Seun van die Mens, die Een Wat die mens herstel het tot die Familiekring van God, waarvan Hy self die Hoof en heerlikste toonbeeld is. *Mattheüs 25:31 sê:*

*„En wanneer die Seun van die mens in Sy heerlikheid kom en al die heilige engele saam met Hom, dan sal Hy op Sy heerlike troon sit.”*

Lees ook self Openbaring 19:11-16; Matt. 24:30; 16:27; Markus 4:29. Dit is oestyd! Daar is *twee oeste* wat moet ingesamel word. Lees self Mattheüs 13:24-30, 36-43 - die Gelykenis van die onkruid. Die „koring” moet bymekaargebring word in Sy „skuur”, en die „onkruid” moet bymekaar gemaak en in bondels gebind word om dit te verbrand. Vergelyk ook Lukas 3:16, 17. Christus kom om Sy Koninkryk (Israel) te reinig en te suiwer - lees Mattheüs 13:41. Teen hierdie tyd sal die wraak van God alreeds begin het om oor die aarde uitgegiet te word. In hierdie tyd sal die Heilige Gees in die Krag van die Laat Reëns (Joël 2:23-32) op Israel (die Westerse Blanke Nasies en die suiwer Jood) begin val het. Lees ook Esegiël 36:27; 37:5-14, en baie ander verwante Skrifte wat u in ons Reeks oor „DIE VERLORE TIEN STAMME VAN ISRAEL” sal vind.

Die Oorwinnaars (Openbaring 3:21; 20:4; 2 Tim. 2:12) en diegene wat deelneem aan die Eerste Opstanding sal dan alreeds opgevaar het (dink aan die Ruimte Eeu waarin ons alreeds is) om Christus te gaan ontmoet in die lug (ver anderkant die sterre?). Wat 'n heerlike dag! Kan u uself voorstel onder diegene wat miskien moes agterbly om geoes te word saam met die onkruid? Mag God gee dat u tot berou sal kom, indien nog nie, voordat dit te laat is! Dit is nou nog die dag van barmhartigheid en genade (2 Kor. 6:2) maar *dan* sal dit oestyd wees - die koring is *ryp* en so ook die onkruid: *hard,* volgroeid en onveranderbaar! Vra die Heer om u 'n openbaring te gee van daardie dag. Lees weer Markus 4:29. Hierdie oorrypheid van die Oes word in Openbaring 14:15 genoem. Vergelyk hiermee ook Mattheüs 13;39; Joël 3:12.-16; Openb. 19:21; Jer.51:33; 2Thess.2:8.

DIE AARDE IS AFGEMAAI: (Openbaring 14:16). Lees verder hiermee saam Matt. 3:11, 12; Lukas 3:16, 17.

Verse 17-20

Verskeie engele word in verband met hierdie oordeel genoem. Ons weet uit ander Skrifte soos byvoorbeeld Matt. 13:39, 41; 24:31, dat menigtes van engele aan hierdie oordeel gaan deelneem. Vergelyk weer Openb. 14:17-20 met Joël 3:11-16. Die *ryp druiwe* van vers 18 word in die Engelse vertaling „fully ripe" genoem. Let ook op die *vuur* van vers 18 en vergelyk dit met die Sewende Skaal van Openbaring 16:17-21 en 2 Petrus 3:10.12.

In die Skrif word van Israel gepraat as die *wingerd van die HERE van die leërskare (Jes. 5:7).* Hier in vers 18 van Openb. 14 sien ons dat die Een met die Skerp sekel in Sy hand (die Here Jesus self, volgens vers 14), deur die engel met 'n groot stem aangespoor word om die trosse van die wingerdstok van die aarde in te samel want *sy druiwe* (vrugte) het ryp geword. Lees hiermee saam. Jes. 63:1-6; Joël 3:12-16; Esegiël 38:21-23.

Dan sien ons in vers 19 (Openb. 14) dat hierdie ander engel sy sekel oor die aarde laat gaan het en die wingerdstok van die aarde afgeoes en dit in die groot parskuip van die grimmigheid van God gegooi het. Hierdie parskuip is natuurlik die laaste oordeel van God op hierdie aarde wat sy klimaks in die Slag van Armageddon sal bereik. Dit word in meer besonderhede beskryf in die Hoofstukke wat volg.

Nou moet u baie mooi oplet: Vers 18 praat van die *trosse* van die Wingerdstok wat ingesamel word, en vers 19 praat van die *wingerdstok* self wat in die parskuip van die grimmigheid van God ingegooi word. Ek glo dat die trosse (vrugte) diegene onder Israel is wat vrugte dra vir die Here en deur Homself „geoes" word met behulp van die engele, en na 'n plek van veiligheid of behoudenis geneem word, die skuur van Matt. 13:30, soos beloof word in Lukas 21:36. Lees ook Maleagi 3:1-3, 16-18; 4:1-2.

Die wingerdstok self is die massas van Israel wat nie wou luister nie, en saam met Juda (die twee Stamme) in die parskuip gegooi word om daar gesuiwer en gereinig te word in die vuur van beproewing. Lees self Sagaria Hoofstukke 12 tot 14.

DIE HAMER EN SEKEL VAN RUSLAND: Dit is merkwaardig dat die hamer en sekel die nasionale embleem is van Rusland. Esegiël Hoofstukke 38 en 39 voorspel baie duidelik dat dit Rusland en haar bondgenote is wat deur God gebruik gaan word as Sy roede van tugtiging om Israel mee te tugtig. (Sien Eseg. 38:16, 17; Joël 2:25- „my groot leërmag wat Ek teen julle gestuur het.")

In Hoofstuk 18 sal ons sien dat 'n verpletterende ekonomiese ineenstorting hierdie finale oordeel sal voorafgaan. Ons leef in die presiese dae waarin ons kan verwag dat die ekonomiese struktuur van die wêreld ter eniger tyd totaal in duie kan stort. Hy wat ore het om te hoor, laat hom hoor. Daar is groot ekonomiese onsekerheid in die wêreld op hierdie huidige oomblik. Hierdie Reeks Studies is oorspronklik in 1962 geskryf. Maar nou ten tye van hierdie heruitgawe is die uur van afrekening veel nader. Vanoggend (9 Aug. 1969) se nuus van die devaluasie van die Franse Frank is nog 'n belangrike teken en 'n ernstige waarskuwing van die skielike verbrokkeling op 'n wêreldskaal, van ons ekonomiese struktuur.

Openbaring 14:20
Vergelyk hiermee Esegiël 38:15: „Dan sal jy kom uit jou woonplek, uit die *agterhoeke van die Noorde,* jy en baie volke saam met jou *wat almal op perde ry,* 'n groot menigte en 'n magtige leer." Dit beskryf vir ons die menigte van perde wat deur Rusland en haar bondgenote gaan gebruik word in hierdie laaste groot geveg. Dit is 'n welbekende feit dat die Russiese leër die enigste moderne groot leër is, wat nog miljoene van perde het as deel van haar oorlogsmasjinerie.

In die Apokriewe Boeke beskryf die Profeet Esdras (Esra) daardie skrikwekkende en grusame dag as volg: „Hulle sal teen mekaar stormloop, en hulle sal 'n oorvloedige storm (of ster) op die aarde uitgiet, hulle eie *ster,* en daar sal bloed deur die swaard wees, tot aan die perd se pens, en tot aan die dybeen van 'n man en tot aan die skenkel van die kameel. En daar sal verskrikking en groot benoudheid op die aarde wees: en hulle wat daardie wraak sien, sal bevreesd wees, en hulle sal sidder" (2 Esdras 15:35-37 uit die Engels vertaal).

Ons Here Jesus het gesê: „Ek is die ware wynstok, en my Vader is

die landbouer. *Elke loot* wat in My nie vrug dra nie, neem Hy weg ... As iemand in My nie bly nie, word hy uitgewerp soos die loot en verdroog, en hulle maak dit bymekaar en gooi dit in die vuur en dit verbrand” (Johannes 15:1-6). DRA U VRUG?

## Hoofstuk 15 en 16

*Die Sewe Skale, of die Laaste Plae*

### Hoofstuk 15

*Gesig van die Engele van die sewe laaste plae.*
*Die skale (of Komme) van die wraak van God.*

In hierdie twee Hoofstukke kom ons nou om in fyner besonderhede te beskou dit wat vir ons maar net in breë trekke in *Hoofstuk 11:15-19* gegee is. In Hoofstukke 17 tot 20 sal sekere fases en aspekte van die *laaste oordele* in nog groter besonderhede gegee word. Wanneer ons by Hoofstukke 21 en 22 kom, sal ons ŉ beskrywing vind van die *nuwe hemele* en die *nuwe aarde* en van die Paradys wat *herwin* en *herstel* is. Ons opgewondenheid begin nou vinnig toeneem want ons nader nou die einde van hierdie merkwaardige Boek en van dit wat daarin voorspel is.

Soos ons alreeds gesien het, het die *sewende seël* ook die sewe basuine bevat, en die *sewende basuin* weer die sewe skale of die oordele van God wat hierdie huidige dispensasie tot 'n einde sal bring.

Vers 1
*„En ek het 'n ander teken in die hemel gesien, groot en wonderlik: sewe engele met die sewe laaste plae, want daarmee is die grimmigheid van God voleindig.”*

Vers 2
*„En ek het gesien iets soos 'n see van glas, gemeng met vuur. En die oorwinnaars oor die dier en oor sy beeld en oor sy teken; oor die getal van sy naam, het ek by die see van glas sien staan, met siters van God”.*

Die see van glas, gemeng met vuur spreek van die volkere wat tot rus gekom het na 'n tydperk van beproewing en smartlike lyding en vervolging. Die Apostel Petrus sê in *1 Petrus 1:7:* „Sodat die beproefdheid van julle geloof, wat baie kosbaarder is as goud wat vergaan maar deur *vuur* gelouter word, bevind mag word tot lof en eer en heerlikheid by die openbaring van Jesus Christus.” Dit is dus

'n gesig van die rus en vrede wat oor die nasies sal kom nadat die wraak van God wat in die sewe skale is en op die punt staan om uitgegiet te word, voleindig is. Lees ook Openbaring 4:6; 21:21. Ons spreek dikwels van die see wat gelyk is soos glas, wanneer ons praat van 'n *kalm see.* In die Skrif dui waters en die see nasies aan - 'n kalm see, nasies in vrede en rus; 'n onstuimige see, nasies in oorlog en onrus. Diegene wat by die see van glas staan, wat die oorwinning behaal het en met die siters van God is, is diegene wat die *oorwinningslewe* gelei het, soos ons in vorige hoofstukke verduidelik het. Hulle heers saam met Christus oor die nasies.

Verse 3 en 4
*„En hulle het die lied gesing van Moses, die dienskneg van God, en die lied van die Lam, en gesê: Groot en wonderlik is u werke, Here God, Almagtige, regverdig en waaragtig is u weë, o Koning van die heiliges! Wie sal U nie vrees nie, Here en U Naam nie verheerlik nie? Want U alleen is heilig, want al die nasies sal kom en voor U aanbid, omdat U regverdige dade openbaar geword het."*

Hierdie twee verse gee vir ons die tema van hulle lied. Die lied van Moses (Lees Exodus 15) is die lied van *Verlossing deur Krag.* Moses het God geloof en geprys en Sy Naam groot gemaak omdat Hy die waters van die Rooi See oopgekloof het om Israel te laat deurtrek, en dit toe weer oor die Egiptiese leër laat toeval het om hulle almal te vernietig.

In ons vorige Studie het ons gewys dat die *Rooi See* - ondervinding van Israel 'n tipe (of voorbeeld) was van die ondervinding wat die huidige Israel (die Westerse Protestantse nasies en die Suiwer Jood) gaan hê wanneer die Heer hulle verlos uit die hand van *Rooi* Kommunisme en die ekonomiese stelsel wat hulle so lank verslaaf het, vernietig (laat verdrink). Wanneer dit alles verby is, sal hulle *die lied van Moses sing*. Lees ook Deuteronomium 32. Verse 4 en 43 sê: „Die Rots - volkome is sy werk; want al sy weë is strafgerigte; 'n God van trou en sonder onreg; regverdig en reg is Hy. Jubel, o nasies, oor sy volk, want Hy sal die bloed van sy knegte wreek, en Hy sal wraak oefen op sy teëstanders en versoening doen vir sy land en sy volk".

Die *lied van die Lam* is 'n lied van Verlossing deur Bloed. Lees

Exodus 12. God het gesê: „As Ek die bloed sien, sal Ek by julle verbygaan” (Exodus 12:13). Dit was die *bloed* van die Lam aan die twee deurposte en aan die bodrumpel wat die eersgeborenes van Israel daardie nag gered het toe sy Egipteland verlaat het (Lees Exodus 12:11-13, 22, 23, 27, 29). Vir almal wat waarlik ons Here Jesus liefhet, is hierdie die grootste lied, want dit was Christus ons Paaslam wat vir ons aan die Kruis van Gólgota gesterf het, om ons van Satan en van sonde te verlos! Waarlik uit die diepte van my siel roep ek uit: Halleluja! Prys God vir die redding van my siel! „Sy bloed verlos uit Satans Mag. Sy bloed maak slawe vry: die grootste sondaar maak Hy rein, Sy Bloed verlos ook my.” (Gewyde koortjie)

Vers 5
*„En na hierdie dinge het ek gesien, en kyk, die tempel van die tent van die getuienis in die hemel is geopen.”*

Na hierdie voorskou het Johannes gesien hoedat die heiligdom van die Hemelse Tent van Getuienis oopgegooi is sodat die sewe engele met die sewe laaste plae kon uitkom.

Vers 6
*„En die* sewe *engele met die* sewe *plae het uit die tempel uitgekom, bekleed met rein, blink linne, en om die bors omgord met goue gordels.”*

Hulle rein blink kleding dui die geregtigheid en heiligheid van Almagtige God aan in hierdie oordele wat oor die aarde gaan uitgegiet word. Niemand sal geregverdigd wees om die vinger na God te wys en Hom van onregverdigheid te beskuldig nie. Wanneer God al hierdie valse en onregverdige mensgemaakte stelsels vernietig, sal hierdie ou aarde waarlik gereinigd en bevry wees. Die Rus en Vrede sal heerlik wees vir diegene wat waardig sal wees om in die Koninkryk van God op aarde in te gaan. (Lees die Onse Vader in Mattheüs 6, en let veral op vers 10: „Laat U koninkryk kom, laat U wil geskied, soos in die hemel, *net so ook op die aarde.”).* Niemand sal hulle meer skrikmaak nie: liggaamlik, ekonomies, geestelik, sosiaal of op enige manier hoegenaamd ook al. Lees verseker *Esegiël 34:23-31.* Die dae van die Tiran en sy stelsels is getel. Prys die Here!

Die goue gordels rondom die bors spreek van koningskap (Royalty);

hulle  is gesante van die Koning van die konings. Wanneer u kyk na Konings en Presidente sal u altyd sien dat daar sulke goue „gordels" skuins oor die bors hang vanaf die een skouer skuins na onder aan die ander kant.

Vers 7
*„En een van die vier lewende wesens het aan die sewe engele sewe goue skale gegee, vol van die grimmigheid van God wat leef tot in alle ewigheid."*

Terwyl die sewe engele uit die tempel uitkom het een van die vier lewende wesens wat rondom die Troon is, aan elk van hulle 'n goue skaal oorhandig, wat vol was van die wraak van die ewig lewende en Almagtige God.

Dit is 'n vreeslike ding om te val in die hande van die Lewende God. Sien Heb. 10:31; Openbaring 14:10; Jeremia 25:15-38. God is vertoornd op hierdie hele wêreldstelsel, want in haar word gevind die bloed van profete en heiliges en martelare en almal wat neergevel is op die aarde. Sien Openbaring 18:24.

Vers 8
*„En die tempel het vol rook geword uit die heerlikheid van God en uit sy krag, en niemand kon ingaan in die tempel voordat die sewe plae van die sewe engele voleindig was nie."*

Hierdie gee vir ons 'n aanduiding van die heiligheid van God en van Sy wraak op al die ongeregtigheid wat op die punt staan om gestraf te word. Nasies sowel as enkelinge wys dikwels die vinger na God, en laster selfs soms (Openb. 16:21) wanneer hulle gestraf word, want hulle is blind vir hulle eie sonde. Wanneer kastyding oor 'n Volk of ʼn persoon kom, moet die reaksie nie opstand en verset wees nie, maar berou en bekering soos in die geval van Ninevé (Jona 3:5-8) of Dawid (2 Samuel 12:13). God skep geen behae in die dood van 'n sondaar nie, maar daarin dat hy tot bekering sal kom en lewe. Lees 2 Petrus 3:9. Wanneer ek gekasty word en die Heilige Gees lê nie Sy vinger op enige sonde in my lewe nie, nadat ek opreg my eie hart voor God ondersoek het, dan moet ek weet dat sulke beproewings gestuur word om my te louter en te reinig sodat ek *meer vrug* vir die Meester mag dra: „... en elke loot wat vrug dra, *die maak Hy skoon* sodat dit *meer* vrug kan dra" (Johannes 15:2). Die drie voorwaardes

vir 'n vrugbare lewe is: *Reiniging,* Johannes 15:2, 3; *in Jesus bly, Johannes 15:4; gehoorsaamheid,* Joh. 15:10, 12.

## Hoofstuk 16

*Die Skale (komme) van die Wraak van God op die Aarde*
*(Openbaring 16:1-21)*

Vers 1
*„En ek het 'n groot stem uit die tempel aan die* sewe *engele hoor sê: Gaan gooi die skale van die grimmigheid van God op die aarde uit”.*

Vanuit hierdie tempel hoor ons nou *'n groot stem* wat sê: „Gaan!” aan die sewe engele, om die *wraak van God* op die „aarde” te gaan uitgiet. Niks en niemand sal daardie Koninklike Bevel, gelaai met al die regverdige verontwaardiging van 'n Heilige God, kan herroep nie. Die engele, gehoorsame dienaars van die Almagtige (Lees Psalm I03:20, 21), sal daardie bevele tot op die laaste jota en tittel uitvoer. Mag die Heer aan ons as individue die genade gee, om in die weë van gehoorsaamheid bevind te word, want dan sal die Engel van die Here 'n laer rondom ons trek, en ons uitred, Ps. 34:8.

*Die Eerste Skaal (Openbaring 16:2)*

Vers 2
*„Toe gaan die eerste een weg en gooi sy skaal op die aarde uit, en kwaai en bose swere het aan die mense gekom wat die merk van die dier gehad het en sy beeld aanbid het.”*

Ons merk hier op dat die eerste skaal op die „aarde” uitgegooi is. Dit is dieselfde Romeinse „aarde” van die vorige hoofstukke, en bestaan hoofsaaklik uit Sentraal-en Suid-Europa. Diegene wat die merk van die bees gedra en sy beeld aanbid het, was in hierdie gebied gevestig soos ons in ons vorige studies gesien het.

In die 17de en 18de eeue was dit veral Frankryk wat die voortou geneem het in die uitroeiing van die Protestante. Nadat die „sout van die aarde, en die lig van die wêreld” (sien Matt. 5:13, 14) uit haar midde uit verdryf is, het haar bloedstroom onsuiwer geword. (Lees Jesaja 1:5, 6). Dan kom daar maklik allerhande soorte bose swere op die vel uit. Ons weet ook dat dit een van die plae was wat Egipteland getref het omdat Farao geweier het om Israel te laat gaan. (Lees Exodus 9:9-11). Die *groot sosiale uitbarsting* wat bekendstaan as die Franse Rewolusie het oor Frankryk in die jaar

1789 losgebars en oor die hele Romeinse „aarde” van destyds versprei. Die hele sosiale struktuur het in duie gestort en wetteloosheid het onbeteuld voortgewoed. Volgens Ferris het geskiedkundiges bereken dat daar binne vyf jaar nie minder as 2 000 000 mense lewendig verbrand, verdrink, geskiet is, of deur die guillotine (valbyl) omgekom het; dat 24 000 priesters vermoor is en 40 000 kerke in daardie tyd in stalle omskep is. Bybelstudente wat gedurende daardie tyd geleef het, was gou om in hierdie gebeure die vervulling van hierdie profesie van die eerste skaal te sien.

Ek voel oortuig dat hierdie skale in ons dae ook nog 'n tweede vervulling kan hê. Wanneer ons kyk na die sosiale onrus wat met Wêreldoodog Nr. 1 en met die Bolsjewistiese Rewolusie van 1917 begin het en na die onrus in Afrika, Asië en Latyns-Amerika en Europa, kan ons sê dat hierdie skaal weer uitgegiet word. Indien ons verder bereid is om die opvatting te ondersoek dat al hierdie skale as deel van die sewende of laaste basuin, almal bydra tot die laaste slag van Armageddon, dan sal ons kan verstaan dat al sewe skale hulle tweede en gelyktydige vervulling reg aan die einde kan hê - *dit wil sê in die dae waarin ons nou leef.*

*DieTweede Skaal (Openbaring 16:3)*

Vers 3

*„En die tweede engel het sy skaal op die see uitgegooi, en dit het bloed geword soos van 'n dooie, en al die lewende wesens in die see het gesterwe.”*

Onmiddellik na die Franse Rewolusie het die tydperk van die groot seegevegte begin, met Brittanje aan die eenkant en Spanje en Frankryk aan die ander, om die oppermag ter see. Tussen die jare 1793 – 1813 is honderde Franse skepe met hul bemanning vernietig. In 1793 is amper die hele Franse vloot te Toulon deur Lord Hood uitgedelg. In 1794 het Lord Howe die Franse te Ushant verslaan. Daarna het die magtige oorwinnings van Lord Nelson soos byvoorbeeld die Slag van die Nyl in 1798 en die van Trafalgar 1805, teen Spanje en Frankryk gekom.

Amper die hele Franse vloot was te Trafalgar uitgewis, en sodoende was Engeland gevrywaar van enige poging tot 'n inval. Dit was 'n

tydperk hierdie van oorlog en bloedvergieting *ter see wat enig was in die geskiedenis.* Die mag ter see van die nasies onder die Pous was totaal gebreek deur hierdie Britse oorwinnings (aldus Ferris). Hierdeur het hulle vir goed hulle plek as wêreldmagte verloor. Miskien is dit dit wat bedoel word met „en al die lewende wesens in die see het gesterwe”. Dit het baie beslis die wêreld gered van om deur die Pous oorheers te word.

Ook hierdie skaal sal heel moontlik weer ook in ons dae sy vervulling kry, as ons deur die „see” verstaan dat dit die rustelose mensdom voorstel soos in Openbaring 17:15. Skrifte soos Jeremia *25:32,* 33; 30:23, 24; Jes. 66:15, 16 en baie ander voorspel baie duidelik dat daar in hierdie eindtyd waarin ons nou leef, daar 'n slagting onder die mensdom gaan plaasvind, soos niemand dit nog ooit kon indink nie. Maar dank God, dat net soos in sy primêre vervulling dit op die „see” van die „bees" nasies was, so ook in hierdie laaste dae wys die Skrif sal hierdie plae op die „see” van *goddelose* mense val. Mag die Heer gee dat u, geagte leser, sal waak en bid dat u al hierdie dinge sal ontvlug en sal staan voor die Seun van die Mens (Lees Lukas 21:34-36).

*Die Derde Skaal (Openharing 16:4-7)*

Verse 4-7
*„En die derde engel het sy skaal uitgegooi op die riviere en op die waterfonteine, en dit het bloed geword. En ek het die engele van die waters hoor sê: Regverdig, Here, is U wat is en wat was, U die Heilige, omdat U hierdie oordeel uitgevoer het want hulle het die bloed van die heiliges en profete vergiet, en U het aan hulle bloed gegee om te drink, want hulle het dit verdien. En ek het 'n ander een uit die altaar hoor sê: Ja, Here God, Almagtige, waaragtig en regverdig is U oordele.”*

Die Rewolusionêre Oorloë van Frankryk het ineengesmelt met die Napoleontiese oorloë wat daarop gevolg het. Europa was toe in die bloedigste oorloë sedert die val van Rome, gedompel. Baie van die grootste veldslae het in die valleie van die Rein, die Donau en die Po plaasgevind en bloed het vrylik gevloei. Hierdie is die riviere en waterfonteine van vers 4.

Hierdie nasies onder die Pous het die bloed van die Waldense, Albigense, Waadtlanders, Hussiete, Moraviërs, Lutherane, Hugenote, Hervormers, en ander Protestante gestort. Die engel van die waters het God tenvolle hiervoor geregverdig, en verklaar dat Hy reg opgetree het (Vers 5).

Daar word niks deur die alsiende oog van 'n Alwetende God oorgesien nie, hetsy in die lewens van nasies of van enkelinge. Dit staan geskrywe: „Moenie julle wreek nie, geliefdes, maar gee plek vir die toorn (van God); want daar is geskrywe: Aan My kom die wraak toe, Ek sal vergeld, spreek die Here" (Romeine 12:19).

Hierdie derde skaal sal ook sy sekondêre vervulling in ons tyd hê. As ons in aanmerking neem dat oor die algemeen is die wêreld die digste bevolk langs die riviere en in hulle vrugbare valleie; die verslaandes van die Here sal dus die meeste wees in hierdie gebiede in 'n atoom oorlog. Nasies sowel as elke persoon maai presies net wat hulle gesaai het - Galate 6:7, 8.

*Die Vierde Skaal (Openbaring 16:8, 9)*

Verse 8, 9
*„En die vierde engel het sy skaal op die son uitgegooi, en daaraan is dit gegee om die mense met vuur te skroei. En die mense is geskroei rnet 'n groot hitte en hulle het die Naam van God gelaster wat mag het oor hierdie plae, en hulle het hul nie bekeer om Hom heerlikheid te gee nie."*

Die engel van die vierde skaal het die ,,son" getref, en toe self 'n „son" geword wat die Vasteland verskroei het met vuur en groot hitte. Die beeldspraak hier, waarin die „son" die imperiale magte, die „Heilige" Romeinse Keiser, of die Pous voorstel, was algemeen gedurende die Middeleeue gebruik. In 1799 het 'n jong artillerie offisier met die naam van Napoleon, alreeds beroemd as 'n mililêre leier, die revolusionêre regering van Frankryk omvergewerp en homself as militêre diktator (Keiser) verklaar. Sedertdien het die Franse „bevrydingsmagte" onder Napoleon, die skrik en gesel van Europa geword. In 1801 het sy leërs die imperiale magte van Duitsland en Noord-Italië verslaan. Napoleon het toe die Imperiale Kode van Justinianus, wat wetlike erkenning aan die Pouslike Oppergesag in

die Christendom gegee het, met sy eie Kode vervang. In 1804 is Napoleon as die Keiser van die Heilige Romeinse Ryk gekroon, en was „geheilig” deur die teenwoordigheid van die Pous. Die vorige Imperiale „son" (die Pous) wat sodoende getref is, se krag het verswak, terwyl die „son” van Napoleon die hele Europa „geskroei” het. Napoleon was 'n genie en het wondere verrig. Sy suksesse glinster vandag nog terwyl hulle die bewondering van die wêreld afdwing. Binne die bestek van agt jaar het hy elke koninkryk in Europa oorrompel, vanaf Napels tot Berlyn en vanaf Lissabon tot Moskou. Ou gevestigde Koninkryke het eenvoudig verskroei voor die intense „hitte” van sy mag. Plae het gevolg op die spoor van sy suksesse. In die oorloë wat hy gevoer het was die verowering van Koninkryke die werk van èèn dag. Dekrete was uitgevaardig; voorrade, soms die mees buitensporige, was eenvoudig net opgekommandeer; koninkryke was genadeloos in flarde geskeur soos ou klere. Hy het die Vasteland van Europa in klein deeltjies verdeel, as 'n erfenis; hy het 'n stelsel van plundering, afpersing en onderdrukking ingestel wat die verslane nasies verslaaf het onder die gesag van een man. Soos met die son, was daar niks verborge vir sy groot hitte nie; en die uitvoering van sy mag het die ellende van miljoene beteken (aldus Keith's Signs of the Times, p. 191, soos aangehaal deur Ferris in sy boek „The Revelation Unveiled.”)

Maar ten spyte van hierdie oordeel en „verskroeiende hitte” het die nasies van Europa hulle nie bekeer nie maar die Naam van God gelaster. Nadat Napoleon verslaan is en van die toneel verdwyn het, het hulle maar weer net soos vantevore aangegaan. Is baie mense nie presies dieselfde in hulle persoonlike lewens nie? Hoe sal hulle voor God kan staan wanneer die boeke oopgemaak word voor die Groot Wit Troon op die Oordeelsdag?

Die sekondêre vervulling van hierdie profesie in ons dae, kan vergelyk word met die aanslag van Gog (Rusland) en haar Bondgenote (insluitende China met haar ongeveer 750 miljoen) op die Weste, waar hulle in die beginstadium alles voor hulle sal wegveeg. Die Profeet Joël sê in Hoofstuk 2:3: „Voor hom uit verteer 'n vuur, en agter hom brand 'n vlam; voor hom lyk die land soos die tuin van Eden, en agter hom is dit 'n woeste wildernis; ook kan niks daaraan ontkom nie.” Die Bybel is baie duidelik aangaande die feit dat die

laaste oordeel van hierdie wêreld 'n vuuroordeel gaan wees. Ons sal meer hiervan sien wanneer ons by die sewende skaal kom.

*Die Vyfde Skaal (Openbaring 16:10, 11).*

Verse 10, 11.
*„En die vyfde engel het sy skaal uitgegooi op die troon van die dier en sy koninkryk is verduister, en hulle het hul tonge gekou van pyn, en hulle het die God van die hemel gelaster oor hulle pyne en oor hulle swere, en het hulle nie bekeer van hul werke nie.”*

Die „troon” of „setel” van die „dier” was die Stad van Rome met sy Paapse (Pouslike) Troon, terwyl sy besonderlike „koninkryk” die grondgebied in Italië was wat bekend gestaan het as die „Kerklike State” wat aan die Pouse gegee is deur donasies van die Franko-Germaanse Keisers 'n duisend jaar vantevore.

In die jaar 1798 het die Franse revolusionêre magte die Pouslike State binnegeval, Rome ingeneem, die Pous in die gevangenis gesit en die paleise en kantore geplunder (Napoleon het die ring van die Pous se vinger afgeruk). Die Kroonsierrade (regalia) en togas en mantels, ampsklere van die Pous en sy kardinale, was verbrand om die goud wat daar uitgesmelt het, te bekom. Napoleon het egter die Pous in die Kerk vir sy eie doeleindes herstel. In 1809 het Napoleon alle politieke regte van die Pous ontneem, die donasies van sy voorgangers herroep en die Pouslike State aan die staat Italië terug gegee. Hy het ook terselfdertyd die Pous en die Pouslike kantore na Parys oorgeplaas. Die Kongres van Wenen het in 1815 die status quo van die Pousdom en die Pouslike State herstel. In die daaropvolgende Europese Revolusie van 1848 was die Pous weereens gedwing om uit Rome te vlug, maar is deur Napoleon III herstel. In 1860 het die Sardiniërs onder Koning Victor Emmanuel die Pouslike State binnegeval en die Pouslike troepe verslaan. Toe weer in 1870 het die Italiaanse troepe Rome oorrompel en sodoende alle politieke gesag van die Pous beëindig, sodat „sy koninkryk verduister is. Gedurende al daardie jare van verval het die Pouslike magte hulle tonge gekou van pyn (v. 10) en banvloeke en verwensings uitgespreek oor daardie magte wat hulle ondergang bewerk het. Instede van om hulle van hul afgoderye te bekeer, wat

hierdie plae oor hulle gebring het, het die Pouse voortgegaan om God te laster, en in die jaar 1854 die leerstelling van die Onbevlekte Ontvangenis (Immaculate Conception) uitgevaardig: dit kom daarop neer dat hulle verkondig dat Maria, die Moeder van Jesus, sonder sonde gebore is. In 1870 het hulle die leerstelling van die Onfeilbaarheid (Infallibility) van die Pous afgekondig.

Volgens Openbaring 13:5 sou die „dier" sy heerskappy vir 1260 jaar voer. Die twee datums wat deur Geskiedkundiges erken word as die ontstaan van die absolute Pouslike mag en heerskappy was die van die Imperiale Dekrete van die Oostelike Romeinse Keisers Justinianus in 533 A.D., en Phocas in 606 A.D. Hierdie het wetlike erkenning aan die Pous gegee as die enigste Hoof van die Christendom. Wanneer ons nou 1260 jaar aantel vanaf hierdie datums, dan kom ons by die jaartalle 1793 en 1866 uit, die jare waarin die Pouslike State van Rome omvergewerp is (Sien Ferris p. 142).

In ons huidige tyd beklee die Pous en die Rooms Katolisisme weereens 'n baie sterk posisie. Hulle doelstelling is nog presies dieselfde as altyd. Daar is 'n aktuele stryd aan die gang tussen Rooms Katolisisme en Kommunisme om wêreldheerskappy. Wee hierdie ou wêreld, wié van die twee ook al wen. In Junie 1962 toe hierdie Reeks oorspronklik geskryf is, was dit nogal betekenisvol dat Presidente Kennedy, De Gaulle, Kanselier Adenhauer, Generaal Franco, en Premier Salazar van Portugal almal Rooms Katolieke was. Rome kon baie maklik agter die skerms aan die werk gewees het om hierdie lande onder haar invloed te kry in haar uitreiking na wêreldoorheersing.

Ons sal nog in die volgende studies sien hoedat Rusland (en bondgenote) deur God gebruik gaan word om hierdie setel van die „dier" te vernietig. Dit sal dan die sekondêre vervulling van die *vyfde skaal* wees en saamval met al die ander

*Die Sesde Skaal (Openbaring 16:12).*

Vers 12
*„En die sesde engel het sy skaal uitgegooi op die groot rivier, die Eufraat en sy water het opgedroog, sodat die pad van die konings wat van die Ooste afkom, reggemaak kon word.”*

Soos ons in ons uitleg van die Sesde basuin of Tweede Wee (Openb. 9:13-21) gesien het, was die opkoms en groei van die Turkse Ryk gedurende die elfde eeu A.D. versimboliseer deur die opmars van seëvierende ruiters vanuit die Eufraat-Vallei, net asof die rivier self sy walle oorstroom en Klein-Asië en Suidoos-Europa weggespoel het.

Hier nou met die sesde skaal vind ons net mooi die teenoorgestelde proses, naamlik die vernietiging en wegkwyning van die krag van die Turkse Ryk. Die uiteindelike mikpunt van hierdie skaal, behalwe dat dit God se oordele was oor die Mohammedanisme, was dat die weg geopen sou word vir sekere „Konings van die Ooste” om weswaarts te beweeg en die „Babiloniese” Beskawing te vernietig onder die volgende en laaste sewende skaal. Die letterlike Babilon van ouds het geval toe die Medo-Persiese „Konings van die Ooste”, Darius en Kores, die bedding van die Eufraat verander en sy stroom afgekeer het dat dit nie meer deur Babilon sou vloei nie. Hulle het toe al met die *droë bedding* van die rivier langs onder deur die mure van die groot stad vir Babilon binnegeval en haar verower.

Die 19de eeu het die verval van die Turkse Ryk aanskou. In die Russies-Turkse Oorlog van 1878 het die huidige Balkan-lande hulle onafhanklikheid verkry, wat verder uitgebrei en bevestig is in die Balkan Oorlog van 1912-1913, toe Turkye feitlik heeltemal uit Europa uitgedruk is. Gedurende die 1914-18 oorlog het die Britse en Geallieerde troepe hierdie opdroog proses voltooi deur die Turke uit Egipte uit te verdryf en ook uit Palestina en Sirië en Mesopotamië wat die letterlike vallei van die Eufraat ingesluit het. Die huidige Turkye, 'n klein kosmopolitiese republiek in Klein-Asië, besit maar net die gebied waarin die Eufraat rivier sy oorsprong het. Sodoende is die weg dus voorberei vir die opmars van die huidige *„Konings van die Ooste”,* Soviet Rusland en China en hulle bondgenote, na die Weste om die beskawing te vernietig. Tot 'n paar dekades

gelede was dit die Weste wat 'n ferme vastrapplek in die Ooste gehad het (bv. Brittanje, Frankryk, Holland). Nou het die Ooste sy opwagting in die Weste gemaak (bv. Rusland, China in Europa, die Midde-Ooste, en Afrika).

In sy boek „The Russian Chapters of Ezekiel" *wys* Eerw. W. M. H. Milner, M.A., F.R.G.S., A.V.I. dat Gog (Rusland) van Agag die Amalekiet en kleinseun van Esau afstam. In *Rigters 6:1-3* lees ons hoedat God die Amalekiete en die *kinders van die Ooste* teen die kinders van Israel gebring het, omdat hulle, gedoen het wat verkeerd was in die oë van die Here. *Dit staan op die Punt om in ons dae herhaal te word!* Ons is die hedendaagse afstammelinge van Israel en ons leef ook in sonde en ver weg van God af. Die „kinders van die Ooste" staan gereed om teen ons op te trek en hulle is soos sprinkane in menigte (Sien Rigters 6:5; Joël 2:2; Eseg. 38:1-6). Lees ook ons twee boekies Joël: *Sy Profetiese Boodskap en Waarskuwing* en *Rusland in Profesie.*

Daar is ook die sekondêre vervulling van hierdie Skaal, *en* dit staan voor die deur met sy een voet op die drumpel. Om die waarheid te sê, dit het in sekere opsigte alreeds begin, en dit is *'n ekonomiese ineenstorting* soos die wêreld nog nooit gesien het nie. Net soos die Eufraat deur die Babilon van ouds gevloei het, so vloei die rivier van kapitaal (geld) deur ons moderne ekonomiese sisteem (Babilon Ekonomies). Babilon was ingeneem en oorrompel deur die Medo-Perse nadat Kores die waters van die Eufraat *afgekeer* en die rivier se loop deur Babilon *letterlik laat opdroog het.* Hoofstuk 18 van Openbaring beskryf vir ons presies net so 'n ekonomiese opdroging voor die laaste Slag (Armageddon). Ons sal dit vir u in fyn besonderheid uitlê wanneer ons daarby kom. So kan dit dan ook in hierdie geval gesê word dat die sekondêre vervulling van Skaal 6 sal saamval met al die ander.

*Voorspel, of Inleiding (Prelude) tot Armageddon (Openbaring 16:13 - 16).*

Verse 13-16
„En *ek het uit die bek van die draak en uit die bek van die dier en uit die mond van die valse profeet drie onreine geeste soos paddas sien kom. Want dit is geeste van* duiwels *wat tekens doen,* wat

*uitgaan na die Konings van die aarde en die hele wêreld, om hulle te versamel vir die oorlog van daardie groot dag van die Almagtige God. Kyk, Ek kom soos* 'n *dief. Salig* is *hy wat waak en sy klere bewaar, sodat hy nie miskien naak rondloop en hulle sy skaamte sien nie. En hulle het hul versamel op die plek wat in Hebreeus genoem word Armageddon.*

Voordat die *Sewende Skaal* aan Johannes geopenbaar is, het hy eers die opkoms van die onreine geeste soos paddas gesien. Hulle beeld vir ons drie ideologieë uit wat satanies geïnspireerd sal wees, en wat die non-Israel nasies vir die laaste slag van Armageddon sal voorberei. Dit word vir ons in verse 17-21 beskryf, en in groter besonderheid in Openbaring 19 en in al die ander Profesieë wat in verband staan met „die groot en deurlugtige dag van die HERE”.

Hierdie nasies sal onder die waan gebring word dat hulle op die punt staan om die wêreld te oorwin en om God se Israel-volk te vernietig, wat natuurlik dan ook die wegvee van die Christelike Geloof vanaf die aarde sal beteken. U kan uself vaagweg voorstel wat 'n skok en ontnugtering dit vir hulle sal wees wanneer die hemele ewe skielik open en Christus verskyn in al Sy Krag en Heerlikheid en al die Heilige Engele saam met Hom. Lees Openbaring 19:11-16. Dit is op hulle dat Christus sal afkom soos 'n dief. Hulle sal voorwaar bevind word dat hulle gewoel en *nietige dinge* bedink het (Psalm 2:1). Hy Wat in die hemele woon, sal waarlik lag (Ps. 2:4). Dit sal die mees onheilspellende en vreesaanjaende lag van alle Ewigheid wees. Hou hierdie dinge in gedagte wanneer in die nabye toekoms dinge baie donker gaan lyk wanneer die vyandsmagte alles voor hulle uit wegveeg net voordat Christus Sy verskyning maak. (Lees Psalm 2:1-12).

In elk van die vyf plekke in die Bybel, (Matt. 24:42-43; 2 Petrus 3:10; Openbaring 3:1-3; 16: 15; 1 Thess 5:1-6) waarin die uitdrukking „kom soos 'n dief” voorkom, beeld elkeen sonder uitsondering iemand uit wat op diegene afkom wat nie waak nie, om *Stukkend* te *Breek* en te *Vernietig.* Die Apostel Paulus sê uitdruklik in 1 Thess. 5:4: „Maar julle, broeders, is nie in duisternis, dat die dag *julle* soos 'n dief sou oorval nie.” Hierdie vers stel Christus dus *nie* voor as komende vir Sy wagtende Kerk nie, maar as komende in *oordeel* oor die Antichris-nasies en oor die ongehoorsames en onverskilliges.

Lees 2 Thess. 1:3-12.

Psalm 2 is die Profesie in die Ou Testament waaruit hierdie toneel van Armageddon vir ons geskilder word in Openbaring 11:18 en 16:13-16. Dit is geseënd om daarop te let dat die vervolging van die Eerste Kerk deur die Romeinse en Godsdienstige Owerhede (Hand. 4:24-31) deur die geïnspireerde Apostels van Christus gesien is as 'n skaduvervulling van Psalm 2. Die komende Armageddon, soos aangegee in Openbaring, sal voorwaar 'n tyd wees van vervolging van God se Volk. Maar om hiervoor te vergoed, sal die kinders van God, prys Sy Naam, magtig aangedoen word met bonatuurlike Krag in die Heilige Gees en tekens en wonders en genesings ondervind. Dit sal teweeggebring word deur die uitstorting van die *Laat Reën - Joël* 2:23, 28-32.

In hierdie sin het Armageddon alreeds in 1914-18 begin, dit was die eerste fase van hierdie groot Slag. Die wêreld het nog nie weer enige ware vrede of sekuriteit sedertdien ondervind nie. Dit het opgevlam tot sy tweede warm fase gedurende Wêreldoorlog Nr. 2 in 1939-45. Dit sal sy finale fase in Wêreldoorlog Nr. 3 bereik, wat dan op Armageddon sal uitloop wanneer al die nasies teen Jerusalem vergaderd sal wees, die strategiese middepunt van die aarde, en die Komende Hoofstad van die Wêreld.

Hierdie drie onreine geeste is *Kommunisme* uit die bek van die Draak (Rusland en China - laasgenoemde het die draak as haar nasionale embleem) *Nazisme,* uit die bek van die Dier, Sentraal Europa en veral Duitsland, en *Fascisme* uit Italië, die setel van die Pous wat ook die valse profeet is (In sy vervolgings - hoedanigheid is die Pous die dier, maar in sy verleidende hoedanigheid as die veronderstelde Plaasvervanger (Vicar) van Christus, is hy die Valse Profeet.)

*Die Sewende Skaal (Openbaring 16:17-21)*

Verse 17-21
*„En die sewende engel het sy skaal uitgegooi in die lug, en 'n groot stem het uit die tempel van die hemel gekom, van die troon af, wat gesê het: DIT IS VERBY! En daar het stemme gekom en donderslae*

*en bliksemstrale en daar het 'n groot aardbewing gekom soos daar nog nie gewees het vandat die mense op die aarde was nie - so 'n geweldige groot aardbewing. En die groot stad is in drie dele verdeel, en die stede van die nasies het geval. En die groot Babilon is in gedagtenis gebring voor God, om haar te gee die beker met die wyn van die grimmigheid van sy toorn. En alle eilande het gevlug en berge is daar nie gevind nie; en groot hael, omtrent 'n talent swaar, het uit die hemel op die mense geval, en die mense het God gelaster oor die plaag van die hael, omdat sy plaag ontsettend groot was."*

Hierdie is die laaste fase van die *Wee van* die Sewende Basuin. Die lug is die gebied van hierdie oordeel. Dit is die laaste, dit is die einde, daarom sê die stem vanuit die hemel *„Dit is verby".*

Die „stemme en donderslae en bliksemstrale" en die groot aardbewing is 'n herhaling van Openbaring 11:19. Sulke storms in die Boek van Openbaring versimboliseer oorlog. Lees Esegiël 38:18-23. Teen die einde van Wêreldoorlog Nr. I het hulle die vliegtuig begin gebruik in hierdie oorlog in en vanuit die lug. Maar dit was eintlik Wêreldoorlog Nr. 2 wat as die aanvang van Skaal Nr. 7 wat in die lug uitgegooi is, gereken kan word. Daar is baie wat nou nog lewe wat duidelike en aaklige herinneringe daarvan het. Hele stede was met die grond gelyk gemaak, die „stede van die nasies het voorwaar geval" (v. 19). Tienduisende en honderd-duisende is gedood vanuit die lug. Dit is nog 'n bewys dat „Armageddon" alreeds begin het. Mense sterf vandag nog aan die nagevolge van die atoombomme wat Hiroshima en Nagasaki verwoes het (Lees ons pamftet *Die Groot Verdrukking).*

Gedeeltelik kan die rede waarom die vyandelikhede op 'n wêreldskaal tydelik gestaak het, gegee word as God se genade wat aan die mense die geleentheid gee om tot bekering te kom. „Die Here vertraag nie die belofte soos sommige dit vertraging ag nie, maar Hy is lankmoedig oor ons en wil nie hê dat sommige moet vergaan nie, maar dat almal tot bekering moet kom" (2 Petrus 3:9). Maar die mens sal God liewer laster as om Hom te dien.

Vers 19
God sal met die „groot stad BABILON" in al drie haar hoedanighede afreken gedurende die finale fase van die laaste slag. Die Godsdienstige fase se afrekening word in besonderhede vir ons in Openbaring 17 gegee; die Ekonomiese in Openbaring 18, en die Politieke in Openbaring 19 wanneer Christus self sigbaar op die toneel verskyn en Homself as die Koning van die Konings en die Heer van die Here openbaar, wanneer Hy die leërs van die Antichris-nasies met geweld vernietig.

Vers 20
In hierdie soort oorlog vanuit die lug tel nasionale grense gladnie meer nie. Ons het dit alreeds in Wêreldoorlog Nr. 2 gesien toe hierdie moordtuie van verwoesting hulle weg na hul doelwit gevind het oor berge en riviere en oseane heen. Dit is vandag nog soveel meer so met die moderne vuurpyle wat rondom die aarde kan wentel en sy dodelike ladings kan afgooi op enige plek in die wêreld.

Vers 21
Die bomme sal so vervolmaak wees, dat hulle besonder „lig" sal wees in vergelyking met die bomme van die verlede -omtrent maar 'n talent swaar. Die atoom- en waterstofbomme is bewys hiervan - in vergelyking met hulle ontploffingskrag is hulle gewig minimaal.

Maar ten spyte van al die waarskuwings en strawwe weier die mens nog om hom tot God te bekeer, en laster hy nog teen God. Dit is waarom Christus selfs in die Millennium nog met 'n ysterroede sal moet regeer.

## Hoofstuk 17

*Babilon: Die Moeder van Hoere, val*

Hoofstuk 16 het geëindig met die SEWENDE SKAAL wat in die LUG uitgegooi is en „BABILON" wat haar regverdige oordeel ontvang het. Hierdie fase is so uiters belangrik dat drie verdere Hoofstukke daaraan gewy word, naamlik Hoofstukke 17, 18 en 19. Hierdie „vrou" (Babilon) wat Satan se kanaal is op aarde in vyandskap teen Israel, God se Volk, word onderverdeel in haar drie hoedanighede, naamlik:

(a) Kerklike,

(b) Ekonomiese,

(c) Politieke.

In Sy oordele oor haar, gaan God met haar in daardie volgorde afreken. Geen blywende vrede sal ooit na hierdie aarde kom solank enige van hierdie drie nog bestaan en nie gestraf is nie. God is 'n God van geregtigheid. In hierdie drie stelsels lê al die fundamentele oorsake vir al die ellende en smarte van die wêreld weggesluit. Al drie is in die AFGROND van Satan uitgebroei en is in opstand teen CHRISTUS en Sy KONINKRYK VAN GEREGTIGHEID.

Hy, die HERE JESUS CHRISTUS moet HEER wees VAN ALMAL, alles moet REIN wees en CHRISTUS as die MIDDEPUNT hê. Ons verhouding met mekaar moet REGVERDIG wees en gebaseer op GEREGTIGHEID (lees Miga 6:8). Nie een van hierdie dinge kan vry en onbelemmerd beoefen word terwyl SATAN en sy STELSELS nog bestaan en ongestraf bly nie. Dit is presies wat God gaan doen voordat Hy die Koninkryk van Sy Seun met die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde oprig.

Die Oordeel van God sal dus op „BABILON" in haar drie FASES (a), (b) en (c) soos hierbo, uitgestort word. In Openbaring 17 sien ons hoe BABILON in haar KERKLIKE hoedanigheid onder die OOR-DEEL kom, in Openbaring 18 in haar EKONOMIESE en in Openbaring 19 in haar POLITIEKE hoedanigheid.

Al drie is natuurlik baie intiem aanmekaar gekoppel en sal min of

meer gelyktydig plaasvind, maar hulle sal duidelik uitkenbaar wees. Die induiestorting van die ganse Ekonomiese Stelsel, soos in Openbaring 18 beskryf, sal direk en onmiddellik lei tot die intuimeling van die Politieke Stelsel (oorlog op 'n skaal soos die wêreld dit nog nooit gesien het, en nooit weer sal sien nie) soos in Openbaring 19 voorspel. In ander woorde dus, 'n ontsettende ekonomiese ineen-storting sal die finale of vuur stadium van ARMAGEDDON voorafgaan. Ons sal volledig daarop ingaan in ons volgende Studie. (Hierdie Reeks Studies is oorspronklik in 1962 geskryf).

Verse 1-2
*„En een van die sewe engele met die sewe skale het gekom en met my gespreek en vir my gesê: Kom hiereen, ek sal jou toon die oordeel van die groot hoer wat op die baie waters sit, met wie die konings van die aarde gehoereer het, en die bewoners van die aarde het dronk geword van die wyn van haar hoerery."*

In die ou dae het baie herbergiers vroue in hulle kroeë aangehou om die drank oor die toonbank te bedien en hulle klante dronk te maak en alles wat daarmee saamgaan, en hulle dan van hulle geld en besittings te beroof. In die figuurlike en geestelike sin het Rome baie van God se heilige sakramente en Ieerstellings geneem en haar eie „wyn" van valse leringe daarin uitgegiet tot haar eie voordeel en eer.

In die ou oorspronklike Babilon het *Koning Belsasar* presies dieselfde gedoen. Hy het 'n groot maaltyd berei en al die heilige goue en silver voorwerpe van God gebruik *vir sy* hoë gaste om uit wyn te drink. 'n Hand het in die eetsaal teen die muur verskyn, en daardie selfde nag het hy omgekom en is Babilon ingeneem (Lees Daniël 5).

Dit is oor hierdie selfde dinge dat die Heer in Jeremia 51:5-10, 13 teen Babilon spreek. In vers 15 van Openbaring 17 word die waters verklaar as „volke en menigtes en nasies en tale". Presies net soos die kroegmeisies van die outydse herbergiers hulle klante dronkgemaak het, so het „Babilon" die nasies rasend gemaak. Lees Jes. 57:20; Joël 3:14; Openbaring 17:15; 12:3,4; 13:1; Dan. 7:2 met Ps. 2:2.

Toe die Medo-Perse Babilon binnegeval het, het hulle Koning Belsasar om die lewe gebring. Belsasar was beskou as die verteen-

woordiger van die Babiloniese god. Hy was die „Opperpriester" van die Babiloniese godsdiens. Op groot feeste het hy verskyn gekleed in skarlaken, met 'n skarlaken biskopsmus (mitre) op sy hoof. Hierdie „mus" was ter ere van die visgod Dagon, daarom was dit in die vorm van die kop van 'n vis. Die biskopsmusse (mitres) wat vandag deur die Rooms Katolieke Biskoppe gedra word lyk presies net soos die musse wat deur die ou Babiloniese Opperpriesters (Pontiffs) gedra is. Dit is een van die bose dinge wat nog voortleef uit die dae van die ou heidense Babilon. Ongelukkig is hierdie selfde mus ook in gebruik in die Church of England; toe Engeland die juk van Rome afgegooi het, het sy ongelukkig sommige van die ou Babiloniese euwels behou. In 'n vorige hoofstuk het ek verwys na die oorplasing van die Setel van die Bees vanaf Babilon na Pergamus en Rome. Na die dood van Belsasar het die priesters van Baal uit Babilon gevlug en na Pergamus gegaan (in Klein Asië) waar hulle weer al die ou afgodediens van Babilon gevestig en voortgesit het. Die koning van Pergamus was op alle godsdienstige feeste uitgedos in die allerswierigste kleredrag, net soos Belsasar was, en met die visvormige mus van die god Dagon op.

Die laaste koning van Pergamus het ongeveer 'n kwart eeu voor Christus gesterf; sy naam was Attalus III, en hy het al *sy* gebiede en besittings aan die inwoners van Rome bemaak - daardie ,,groot stad wat heerskappy voer oor die konings van die aarde". Op hierdie wyse is met die verloop van tyd die Babiloniese Pous, sy mus en sy priestergewaad, ensovoorts, na Rome oorgeplaas. Julius Caesar was as Pontifex Maximus verkies, wat beteken die Opperste Pous (Supreme Pope). Sodoende het die Keisers van Rome beide Pouse en Keisers geword. Hulle het so aangehou om dit te wees tot die jaar 379 A.D. toe die Keiser Gratian besluit het dat hy nie langer meer die titel van Opperste Pous sou dra nie omdat dit ʼn ou heidense titel was uit die dae van Babilon; Gratian was in naam 'n Christen. En wat het hy toe gedoen? Hy het die titel en amp oorgeplaas op die Biskop van Rome. Die eerste Roomse Biskop wat die titel van Opperste Biskop of Pous aanvaar het met al die Babiloniese bybehore (paraphernalia) was genoem Pous Damasius.

Aldus het die erfenis van ou Babilon - haar Papery, afgode, mag en glorie, grootheid en goddeloosheid - op die Kerk van Rome geval.

Ek het hier die punte bevestig wat in 'n vorige hoofstuk genoem is, omdat hulle so belangrik is. Laat ons die drie stappe onthou waarlangs die Kerk van Rome die Babiloniese stelsel geërf het. Eerstens van Babilon na Pergamus; tweedens, van Pergamus na ou Heidense Rome; en derdens, van ou Heidense Rome na die Rome onder die Pouse. Hoe gepas dus waar die Boek van Openbaring die ontstaan van Rome beskryf as „die groot Babilon" (Open. 17:5), want sy is die afstammelling en opvolger van die Babilon van ouds.

Hier is nog verdere dwalinge van die Roomse Kerk wat direk teruggespoor kan word na die ou Babilon: die Vagevuur (Purgatory), monnike en nonne, priestergewaad, biskopsmusse (mitres), biskopstaf (crozier), heiligewater, beelde, ensovoorts. Hierdie dinge was alles in gebruik in die heidense godsdienste van ou Babilon. Net soos ou Babilon Israel mislei het, so het die Roomse Kerk al miljoene mislei, en doen dit nog steeds; en net soos ou Babilon die vyand was van Israel, so is die Kerk van Rome dit vandag nog, sy het tien duisende van God se kinders deur die eeue in baie dele van die wêreld vermoor. (Augusta Cook in LIGHT FROM PATMOS pp. 187-190).

In die jaar 1825 het Pous Leo XII 'n medalje laat slaan waarop die Kerk van Rome as 'n vrou voorgestel word wat 'n beker aan die wêreld aanbied en daarop aanspraak maak dat sy voorsit oor die Heelal (Sedet super universam).

Vers 3
*„En hy het my in die gees weggevoer na 'n woestyn, en ek het 'n vrou sien sit op 'n skarlakenrooi dier, vol godslasterlike name, met sewe koppe en tien horings."*

Die „woestyn" is die Vasteland van Europa wat in die dae van Johannes feitlik onbekend was aan die ou wêreld van sy tyd, in baie opsigte netso onbekend soos die binneland van Suid-Atrika net voor die Groot Trek. Dit was in hierdie „woestyn" (wilderness in Engels wat 'n beter betekenis aan die Griekse woord eremos wat hier gebruik word gee, en wat volgens Young „deserted" of „desolate place" beteken). Dit was in hierdie „woestyn" waar die nasies van Europa ontwikkel het en later onder die dwingelandy van die Pous vir meer as 'n duisend jaar geval het, die sogenaamde „Heilige Romeinse

Ryk”. Hierdie vrou, die Rooms Katolieke Kerk van Rome, sewe koppe, het hierdie dier, die Tien Koninkryke van Europa, vir 1260 jaar „gery” (op hom gesit).

U sal onthou hoe ons verduidelik het dat die tien tone van Nebukadnesar se droom die tien koninkryke was waarin die Heidense Romeinse Ryk, die twee bene van yster, ontwikkel het. Dit is natuurlik 'n geskiedkundige feit dat na die Keisers van Rome het die Pouse van Rome gekom. Laasgenoemde het al hulle finansiële en militêre ondersteuning van hierdie Europese nasies ontvang; dit kan dus met reg gesê word dat die Kerk van Rome hulle letterlik „gery” het, dit wil sê, hierdie Europese Koninkryke het die Pous en die Kerk van Rome gedra. In 'n groot mate doen hulle dit vandag nog, maar ons sal meer hiervan 'n bietjie verderaan hoor.

Vers 4
*„En die vrou was bekleed met purper en skarlaken en versierd met goud en kosbare stene en pêrels, en sy het in haar hand 'n goue beker gehad, vol van gruwels en die onreinheid van haar hoerery.”*

„Wanneer 'n kardinaal verhef word tot die amp van 'n Pous, dan word hy uitgedos in die allerpragtigste gewaad, waarvan vyf verskillende artikels van skarlaken is, terwyl die ondergewaad met pêrels bedek is, en die „kroon” of mus met goud en edelgesteentes versier is.

Dit is baie verskillend van die gewaad van die ware diensknegte van God, wat die Bybel sê dat hulle hul met ootmoed moet beklee en onderdanig moet wees aan mekaar (lees 1 Petrus 5:5). Hierdie gewaad was presies die gewaad van die groot Babilon. Die grootheid van Rome staan gelyk met haar groot rykdom” (A. Cook p. 190).

Die Kerke het geskitter met die rykste allerkostelikste versiersels. Groot hoeveelhede edelgesteentes versier haar altare, en kosbare komme en bakke van goud en silwer is algemeen (Dan. 5:1-4).

Vers 5
*„En op haar voorhoof was 'n naam geskrywe: Verborgenheid, die groot Babilon, die moeder van die hoere en van die gruwels van die aarde.”*

„Die vrugte van die Pouslike Stelsel was natuurlik gladnie om die

mensheid in die heerlike eenvoud wat daar is in Christus Jesus (Vergelyk 2 Kor. 11:3) in te lei nie, of om hulle tot daardie plek te bring waar hulle in aanmerking vir die Eerste Opstanding sal kom nie (Verg. Open. 20:4-6). Inteendeel, sy het baie Waarhede so vertroebel en verdraai, dit so naby aan die waarheid gehou dat dit mislei het, maar tog in werklikheid so ver, dat dit VERBORGENHEID (Engels „Mystery") vir die mens geword het, en 'n GRUWEL vir God. Volgens Dr. Elliott het die Pouse tot die jaar 1550 A.D. op hulle musse („mitres") die woord „VERBORGENHEID" geskryf gehad.

In die donker eeue was die hele Kerklike Struktuur in Europa, en ook selfs in Brittanje, onder hierdie Pouslike betowering van Verborgenheid. Hoewel die Reformasie baie sogenaamde „Protestante" gely het om teen hierdie Pouslike stelsel *te* protesteer en baie van sy valse leerstellings omver te werp, was dit nogtans *nie kompleet nie.* Die gevolg is dat in baie van die Christendom van vandag, sonder dat hulle dit besef, daar 'n mate van dwaling is, en skiet sy nog ver kort by die volle Waarheid en geestelike Krag van die Eerste Kerk" (J.S. Fox in A FLOOD OF LIGHT UPON THE BOOK OF REVELATION p.118).

Dit is waarom sy die *moeder* van die hoere ('n Bybelse term vir geestelike afdwaling van God) genoem word. Dit toon aan dat daar ander godsdienstige organisasies is wat van haar afstam en dus haar afvallige dogters is en aan dieselfde familie behoort. Inderdaad, hoe seer die waarheid ookal mag maak, moet ons dit sê: in baie opsigte was die Hervorming nie kompleet nie.

In *2 Thessalonicense 2:7* skryf die Apostel Paulus: „Want die ver-*borgenheid van* die ongeregtigheid is al aan die werk, net totdat hy wat nou teëhou, uit die weg geruim is." Al die ou Kerkvaders het die Pous uitgewys as die „mens van sonde" (2 Thess. 2:3) wat op die toneel sou verskyn sodra die Romeinse Keiser van die toneel verdwyn het. Weereens bevestig die geskiedenis so 'n opvolging.

Vers 6
„EN EK HET DIE VROU GESIEN, DRONK VAN DIE BLOED VAN DIE HEILIGES EN VAN DIE BLOED VAN DIE GETUIES VAN JESUS, *en ek het my uitermate verwonder toe ek haar sien."*

Die beste wyse waarop hierdie vers uitgelê kan word is om aan te

haal uit die boek „THE APPROACHING END OF THE AGE" (3de Uitg. p. 212) deur Dr. H. Grattan Guinness: „Dit word bereken dat die Pouse van Rome, regstreeks of onregstreeks, as gevolg van hulle geloof, vyftig miljoen martelare om die lewe gebring het; vyftig miljoen manne en vroue wat geweier het om deel te hê aan die afgoderye van Rome, wat aan die Bybel vasgekleef het as die Woord van God, en wat nie hulle lewens tot die dood toe liefgehad het nie in hulle stryd teen die sonde." Geen wonder dat Johannes uitermate verwonderd was nie. Johannes was self die slagoffer van die vervolginge van Heidense Rome. Hy het self gesien hoedat duisende gemartel is terwille van hulle Christelike Geloof. Maar toe hy hier in 'n openbaring sien dat dit 'n Kerk was wat veronderstel was om 'n Christen-Kerk te wees, die volgelinge van die Lam vervolg, en dronk was van hulle bloed, kon hy dit nie verhelp om uitermate verwonderd te wees nie.

## DIE VERBORGENHEID VAN DIE VROU EN VAN DIE DIER

Verse 7 en 8
*„Toe sê die engel vir my: Waarom het jy jou verwonder? Ek sal jou die verborgenheid van die vrou vertel en van die dier met die sewe koppe en die tien horings, wat haar dra. Die dier wat jy gesien het, was en is nie en sal uit die afgrond opkom en na die verderf vaar: en die bewoners van die aarde wie se name nie van die grondlegging van die wêreld af in die boek van die lewe geskryf is nie, sal hulle verwonder as hulle die dier sien wat was en nie is nie, alhoewel hy is."*

Ons kan nie hier verbeter op wat J. S. Fox in sy boek a FLOOD OF LIGHT UPON THE BOOK OF REVELATION oor hierdie twee verse gesê het nie, daarom haal ons hom volledig aan.

In voorafgaande hoofstukke het ons die sewekoppige dier met die tien horings bestudeer, en gesien dat dit Heidense Rome wat tot sy einde in die jaar 476 A.D. gekom het, uitbeeld. Hierdie struktuur van Heidense Rome word hier beskryf as „die dier wat WAS". Hierdie Dier het sy krone, of heersende gesag, op sy „sewe koppe" gehad, dit wil sê die gesag van Heidense Rome was in Rome, wat op sewe berge geleë is, gesetel.

Die volgende stelling sê „EN IS NIE” ; dit wil sê die Dier is nie. Dit voorspel die tydelike verdwyning of val van Heidense Rome. Dit sou verdwyn vir 'n tydjie en dan weer verskyn, maar as 'n valse godsdienstige stelsel, wat nog veel meer wreed sou wees as hyself. Ons sal nou sien hoe dit gebeur het.

## OORGANG VAN HEIDENSE ROME TOT POUSLIKE ROME

Die derde of finale fase in die loopbaan van hierdie Dier word in die volgende woorde beskryf: „… alhoewel hy is”, wat sy heropstanding voorspel. Laat ons veral daarop let dat hierdie rekonstruksie of herrysenes vanuit die „afgrond” sou wees. Waar die Dier vantevore net een regeringsetel gehad het, naamlik Rome op die sewe berge, kom dit nou tevoorskyn as tien afsonderlike koninkryke, wat aangetoon word deur die feit dat die krone nou oorgeplaas is vanaf die sewe koppe na die „tien horings”. Daar sou egter tussen hulle uit 'n „ander horinkie (die Pous) opkom wie se gestalte groter was as van die ander” (Dan. 7:8, 20). Onder hierdie valse godsdienstige stelsel was die Dier-nasies van die Romeinse „aarde” gou gehergroepeer en saamgestel tot 'n koninkryk deur die Pous wat homself genoem het „Die Koning van die Konings” wat oor almal heers. Maar die bron van sy krag was *„uit die afgrond”* soos ons alreeds opgemerk het.

## „DIE MENS VAN SONDE”

Hierdie nuwe valse stelsel was lank vooruit deur God aan Sy dienskneg, die Apostel Paulus, geopenbaar, en hy verwys na hom as „Die mens van sonde, die seun van die verderf, die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word ... sodat hy in die tempel van God as God sal sit. ..” (2 Thess. 2:3-4). Aangaande hierdie man skryf die vertalers van die King James Bybel (of algemeen bekend as die „king James Version” van 1611) in hulle Inleiding aan „die hoogeerwaarde en magtige Prins James, deur die genade van God, koning van Groot Brittanje” en hulle sê dat Sy Majesteit se Ywer vir die Huis van God „nie verslap of agteruitgegaan het nie, maar is nou nog meer aangevuur... deur ter verdediging van die Waarheid te skryf, wat so 'n slag aan DIE MENS VAN SONDE toegedien het, dat dit nooit genees sal word nie”. Uit hierdie stelling sien ons duidelik

dat die Hervormers geglo het dat die Pous „die mens van sonde" was; dat hulle nooit die mening gehuldig het (soos verkeerdelik deur so baie vandag geglo) dat laaagenoemde 'n Godloënende Antichris sou wees nie. Inteendeel, dit is duidelik dat hierdie sogenaamde „Antichris" 'n godsdienstige mag sou wees, want hy sit „in die tempel van God", dit wil sê nogal reg aan die hoof van die Kerk.

Uit die volgende getuienisse sal ons sien hoe leidende Hervormers oor hierdie saak gedink het:

DIE WALDENSE (1126 A.D.):, Die Pous is die Antichris, die „mens van sonde", en die Roomse Kerk is die Groot Hoerstelsel van Babilon.

WYCLIFE (1378 A.D.) : Die Pous is die Antichris.

LUTHER (1520 A.D.): Het die Pous as die Antichris veroordeel.

MELANCTHON (1530 A.D.): Hy het gesê, „Die Roomse Opper-priester (Pontiff) met sy hele koninkryk is die Antichris voorwaar."

Tyndale, Ridley, Latimer, Hooper, Foxe, en al die Westminster Kerkvaders wat die Westminster Geloofsbelydenis van 1647 A.D. opgestel het, het die Roomse Mis (Mass) en die Transubstansiasie, die verandering van die brood en die wyn in die liggaam en die bloed van Christus, veroordeel as die „gruwels en onreinhede" van Openbaring 17 wat die „Groot Hoer" in haar goue beker gehad het.

## „HY WAT NOU TEËHOU"

Die Apostel Paulus het gesê dat „Die Verborgenheid van Ongeregtigheid", (dit is die gees wat openbaar is in sulke mense soos Diotrefes wat daarna streef om altyd eerste te wil wees, sien 3 Joh. 9) was alreeds soos 'n suurdeeg aan die werk in die Kerk; maar hy het daarop gewys dat daar 'n meer dominante mag besig was om dit teë te hou, en sou aanhou om teë te hou, totdat hy wat nou teëhou uit die weg geruim is; of, soos in die oorspronklike Grieks: „Totdat die enigste een wat op die oomblik teëhou uit die pad uit is." Dan, sê die Apostel Paulus „sal die ONGEREGTIGE *geopenbaar word, hy wat die Here met die asem van Sy mond sal verdelg en deur die verskyning van Sy wederkoms tot niet sal maak" (2 Thess. 2:8).* Soos ons alreeds gesien het was die Mag wat stewig, in die

saal gesit het in Paulus se dae, in die Romeinse Profetiese Aarde, Heidense Rome met haar Keisers. Maar onmiddellik nadat hulle mag en gesag beëindig is, het die Kerk se hunkering en strewe na aardse mag en gesag die geleentheid gehad om na vore te kom en sy kop uit te steek. En so het hierdie simboliese *„Mens van Sonde", of* die Paapse Sisteem (Papal System), tot die magsposisie opgestyg; sy oorsprong, egter, was nie uit God nie, maar uit „die *afgrond"* soos dit hier in die Sewentiende Hoofstuk van Openbaring geopenbaar word.

Die Griekse woord wat met „die ongeregtige" in 2 Thess. 2:8 vertaal word, is die woord „anomos" wat beteken: sonder wet, nie onderworpe aan die wet nie, wetteloos (Sien „A Critical Lexicon and Concordance" deur E. W. Bullinger). In Matt. 7:21-23 skilder die Here Jesus vir ons 'n prent van baie wat na Hom toe sal kom, en vir Hom sal sê: „Here, Here ..." Maar Sy antwoord aan hulle sal wees: „Gaan weg van My af, julle wat die ongeregtigheid (Grieks ANOMIA Wetteloosheid) werk." Daar is vandag baie, soos Hy gewaarsku het, wat Hom „Here" noem, maar wat hulle eie wette bo Syne verkies, en nie die dinge doen wat Hy hulle vra om te doen nie.

## HULLE NAME NIE IN DIE BOEK NIE

Ons het in Openbaring 13:8 gesien dat dit nie net die ware Wedergeborenes (die enigste ware Kerk) is nie, maar meer in die besonder nog die ware Israel, wat haar naam (let op die enkelvoud) in God se Boek van die grondlegging van die wêreld af geskrywe het. God het nie, en sou ook nooit, enige ander nasie kies (Lees Amos 3:2) om Sy seëninge aan die nasies van die aarde te bring nie (lees ook ons kommentaar op Openbaring 21:27).

Hier in Openbaring 17:8 lees ons egter van diegene wie se „name NIE van die grondlegging van die wêreld af in die boek van die lewe geskryf is nie". Baie van die Heidense Nasies van die „profetiese aarde", dit is die nie-Verbondsnasies (m.a.w. die non-Israel-nasies) was nie in God se Verbonds-Boek geskryf nie (Vergelyk Exodus 32:32, 33). Hier begin hierdie nasies wat vir ons in hierdie vers beskryf word, te wonder met 'n groot verwondering toe hulle die verbasende opkoms sien van hierdie diktatoriale Paapse Mag vanuit

hulle midde in Europa, wat 'n herverskyning maak as „die dier wat WAS en NIE IS NIE, alhoewel hy is."

Vers 9
*„Hier kom die verstand wat wysheid het, te pas. Die sewe koppe is sewe berge waar die vrou op sit."*

Hier is nog 'n verdere uitkenningsmerk. Die sewe berge van Rome is: Capitolinus, Palatinus, Aventinus, Quirinalis, Viminalis, Esquilinus en Caelius.

Vers 10
*„En, hulle is sewe konings: vyf het geval en een is; die ander een het nog nie gekom nie; en wanneer hy kom, moet hy 'n kort tydjie bly."*

Hierdie vers maak dit vir ons moontlik om ons posisie met hierdie vertolking haarfyn aan te wys, en ons uitleg kronologies te staaf (verify our interpretation chronologically).

Ons hoef dus gladnie te raai nie, en ons hoef ook nie ons eie vertolking te gee nie. Die Bybel vertolk homself, en die Geskiedenis (wat maar net vervulde Profesie is) bevestig dit. Ten tye van die skrywe van die Boek van Openbaring het die Romeinse Ryk alreeds deur vyf verskillende regeringstelsels gegaan, en was toe onder die sesde. Let baie noukeurig daarop dat in Bybelse Profesie stel 'n berg altyd 'n Koninkryk of Regering voor. Hoe wonderlik van pas dus dat die sewe berge van Rome ook terselfdertyd die sewe verskillende vorms van Regering sou voorstel of versimboliseer. Hulle was die volgende: Konings, Konsuls, Diktators, Decemvirs (d.i. tienmanskappe), Militêre Tribunes of Volksverteenwoordigers en Militêre Keisers. Laasgenoemde Stelsel was in Johannes se tyd in swang. Die volgende en laaste stelsel wat in daardie tyd nog aan die kom was, was die era of tydperk van Despotiese Keisers wat met groot wreedheid en absolute mag geregeer het. Hierdie sewende stadium het met die Keiser Diocletian 'n aanvang geneem in die jaar 284 A.D., maar net vir 'n kwart eeu geduur, dit wil sê, „'n kort tydjie". Teen die jaar 313 A. D. het die Romeinse Ryk begin verbrokkel. Die Griekse nasies het hulself van Rome afgeskei, en in die dae van Konstantinus het Konstantinopel vir Rome van baie van haar mag en glorie berowe (Aldus Fox).

Vers 11
*„En die dier wat was en nie is nie, is self ook die agste, en hy behoort by die sewe en gaan na die verderf.”*

Die dierstelsel wat sou volg sou die agste wees, maar in wese en in prinsiep niks verskillend van enige van die ander „sewe” wat hom vooruitgegaan het nie. Dit word deur die geskiedenis bevestig: Heidense Rome het eenvoudig net oorgegaan in Paapse Rome, die Rome van die Keisers het net oorgegaan in die Rome van die Pouse. Die Heidendom is net „gedoop”, en het toe in baie opsigte nog dubbel soveel 'n kind van die hel geword as sy voorganger, want nou het die wolf net skaapsklere aangetrek. En dit sal so bly tot met die Wederkoms van Christus wanneer ons Heer hom sal verdelg met die asem van Sy mond en deur die verskyning van Sy wederkoms tot niet sal maak (2 Thess 2:8). Dan alleen sal die stryd wat in die Tuin van Eden begin het tot ’n einde kom, die stryd tussen die slang en die Vrou, en tussen sy saad en haar saad. Dikwels het hierdie twee sade hulle paaie saam deur dieselfde baarmoeder deurgevleg, soos Kain en Abel en Esau en Jakob. Ja, die koring en die onkruid is voorwaar met mekaar gemeng, en sal alleen in die oestyd deur die maaiers van mekaar geskei kan word, dit is deur die engele met die voleinding van die wêreld (Vergelyk Matt. 13:24-30, 36-43). Dank God, die dag is nie meer ver nie wanneer die dier en al diesyne na die verderf sal gaan. Vir wie kies u, liewe leser: Vir Jesus die Christus, of vir Barabbas?

## DIE TIEN KONINGS

Vers 12
*„En die tien horings wat jy gesien het is tien konings wat nog geen koningskap ontvang het nie, maar hulle ontvang mag soos konings een uur lank saam met die dier.”*

„Die Boek van Daniël en die Boek van Openbaring beskryf beide die Heidense en die Paapse Romeinse „aarde” in terme van „Tien Konings” en „Tien Horings”, en ook die „Tien Tone” van Nebukadnesar se beeld. In Daniël 7:24 lees ons dat „uit daardie koninkryk sal tien konings opstaan, en 'n ander (die Pous) een na hulle, hy sal woorde spreek teen die Allerhoogste en die heiliges van die

Allerhoogste mishandel (vers 25) ... en drie konings neerwerp.”

Na die val van Heidense Rome in die jaar 476 A. D., het Wes-Europa, wat spoedig onder die gesag van die Pous verval het, uit die volgende tien volkere of Koninkryke bestaan: BEIERE, die FRANKE, die BOERGONDIËRS, die ALEMANNI, die SUEVIËRS, die WES-GOTE die AALANDERS, die VANDALE, die OOS-GOTE en die LOMBARDS.

Hierdie laasgenoemde drie Koninkryke, naamlik die VANDALE, WES-GOTE en die LOMBARDS was magtige Koninkryke en baie gevaarlik naby aan Rome; dus, soos deur Daniël die Profeet *voorspel, het* die „ander horinkie” of die Paapdom „drie van die vorige horings ontwortel” (Dan. 7:8, 24), dit beteken hy het hierdie drie sterk nasies onderwerp. Dit was 'n baie slim en strategiese set, want anders kon hulle miskien gevaarlik vyandig word.

„Tot met die val van die Heidense Romeinse Ryk was al die Europese nasies vanuit Rome geregeer, en het dus toe nog geen koningskap ontvang nie” (v.12), dit wil sê, geen koninkryke van hulle eie nie. Maar met die verval van die Romeinse Ryk het hulle uiteindelik hulle eie individualiteit bekom en hulle eie Koninkryke vir ŉ tydlank gestig. Hulle is egter baie gou weer heropgeneem, na „een uur” (Grieks „mai hora” en dui 'n baie kort tydjie aan), in die Paapse Dier Stelsel van Europa, na die Pous die mag van die Keisers oorgeneem het” (Fox).

Vers 13
*„Hulle het een gesindheid en sal hulle krag en mag oorgee aan die dier.”*

Die Geskiedenis wys vir ons dat hierdie Tien Koninkryke almal, sonder een uitsondering, hulself aan die Dier Stelsel van Paapse Rome onderwerp het. Hulle het hulle krone aan die voete van die Pous kom neerlê en aan hom hul volslae trou toegesê. Hy het hul Konings en owerstes in die holte van sy hand gehou deur middel van die feit dat hy hulle laat glo het dat dit in sy mag was om vir hulle die hemel òf toe òf oop te sluit.

Vers 14
*„Hulle sal teen die Lam oorlog voer, en die Lam sal hulle oorwin want Hy is die Here van die here en die Koning van die konings - en die wat saam met Hom is, geroepe* en *uitverkore en getrou.”*

Die Geskiedenis bevestig vir ons baie duidelik dat hierdie nasies, onder die invloed van die Paapdom, die getroue volgelinge van Jesus Christus verskriklik vervolg het. Op hierdie wyse het hulle dus teen die Lam oorlog gevoer want wie die nederigste volgeling van die Here Jesus aanraak, raak Hom aan (Lees Matt. 25:41-46). Die laaste geveg word vir ons baie aanskoulik in Openbaring en verwante Skrifte beskryf. Hy is Here van die here en Koning van die konings. Laat ons die Here daarvoor prys, en dit nooit vergeet nie. Hulle wat by die Lam was, was deur hierdie groot en heerlike versekering onderskraag, want hulle was geroepe en uitverkore en getrou. Die uitnodiging is altyd aan *elkeen* wat wil - lees Joh.3:16; Openbaring 22.:17. Maar alleen diegene wat antwoord gee op die uitnodiging word uitverkies, en dan is daar maar net sommige van die wat uitverkies word, wat getrou is. Baie groot en kosbare belonings word belowe aan diegene wat getrou is. Lees byvoorbeeld Openbaring 2:10.

Vers 15
*„En hy sê vir my: Die waters wat jy gesien het, waar die hoer op sit, is volke en menigtes en nasies en tale.”*

„Die ‚waters’ (lees vers 1) is die nasies wat onder die ‚tien horings’ val, wat ‚dronk’ en ‚rasend’ (Jer. 51:7) is, en wat die vrugte van hulle dwaasheid maai. Die einde-van-die-eeu-prentjie wat elders vir ons deur ons Here Jesus geskilder word (Lukas 21:25) van see en branders wat dreun, beskryf vir ons die finale tragiese toestand van hierdie ‚baie waters’ ” (Fox).

## DIE EUROPESE NASIES SAL DIE POUSDOM STROOP

Verse 16-17
*„En die tien horings wat jy op die dier gesien het, hulle sal die hoer haat en haar verlate maak en naak, en haar vlees eet en haar met vuur verbrand. Want God het dit in hulle harte gegee om Sy bedoeling uit te voer en een bedoeling uit te voer, en hulle heerskappy aan*

*die dier te gee totdat die woord van God volbring is."*

Die hoer sal op die dier „ry" net totdat God se program afgehandel is; dan sal hulle op haar spring en haar verteer. Ons kan dit alreeds vandag in sommige van die Katolieke lande van Europa sien. Daar was 'n duidelike demonstrasie en voorspel hiervan in die Franse Revolusie.

Vers 18
*„En die vrou wat jy gesien het, is die groot stad wat heerskappy voer oor die konings van die aarde."*

Hier weereens word Rome uitgeken as daardie groot stad wat heerskappy voer oor die konings van die aarde - lees weer vers 9. In die volgende Hoofstuk sal ons nou die Ekonomiese Fase van hierdie oordeel sien, die val van BABILON EKONOMIES.

# Hoofstuk 18

*Babilon Ekonomies, word Vernietig*

Reg deur die hele Bybel *was Babilon* altyd die vyand van God en van die ware Israel. Ons vind die begin van haar geskiedenis sover terug as Genesis 10:8-10 (Vergelyk Lukas 4:5-8; Openbaring 18:2-5). Babilon, of Babel, beteken „verwarring", en so was dit ook altyd gewees van die begin af.

In hierdie hoedanigheid dus, kom sy ook dadelik na vore as die werktuig in die hande van Satan in opstand teen God, Wat *Skepper, Beplanner* en *Boumeester* is. In al die handewerk van God, vanaf die kleinste atoom tot die magtigste konstellasies in die diepte van die Heelal, sal u orde, skoonheid en harmonie vind.

Dit was presies ook die oorspronklike Doel en Plan van God met die mens op aarde toe Hy hom vir die eerste keer in die tuin van Eden geplaas het. Hy het aan die mens gesê: „Wees vrugbaar en vermeerder en vul die aarde, onderwerp dit en heers oor die visse van die see en die voëls van die hemel en oor die diere wat op die aarde kruip" (Genesis 2:28).

Ons lees ook in *Genesis 2:16:* „En die HERE God het aan die mens bevel gegee…". Daar was *wet* en *orde* in die oorsprong van die menslike ras en in sy ontstaan hier op aarde. Dit was in hierdie skone toestand van sake wat Satan ingekom en die mens versoek het om ongehoorsaam te wees. Saam met die daad van ongehoorsaamheid het die vloek en die wanorde gekom.

God moes die eerste oordeel, naamlik die Sonvloed, stuur om die aarde te reinig, en dit 'n nuwe begin te gee. Maar Satan was hiermee nie vernietig nie en die gevalle natuur van die mens ook nie verander nie. Inteendeel dit was toe dat die mens homself georganiseer het teen God, en Nimrod het Babel gestig. Kort hierna het hulle die groot stad van die mens begin bou en die toring wat aan die hemel moes raak: dit beteken dat die mens God *uitgedaag het deur die werke van sy eie hande.*

Die toring was vernietig (Genesis 11) en hulle spraak is verwar, maar die kiem van verset het gebly. So oor die verloop van die eeue

het die mens, onder die aanvoering van die Swart Prins van die afgrond (lees Joh. 14:30; 2 Kor. 4:3,4), homself teen God georganiseer. Hierdie verset is in drie fases soos ons alreeds gesien het, naamlik: Godsdienstig, Polities en Ekonomies.

Hierdie magtige Stad Babilon sou dien as 'n tipe van die mens se laaste opstand teen God. Siende dat ons in hierdie Hoofstuk die *Ekonomiese Fase* van God se oordeel oor die wêreld behandel, sal ons dit vanuit hierdie oogpunt beskou. Let baie noukeurig daarop dat ons dit al herhaaldelik beklemtoon het dat die menslike stelsels van ongeregtigheid eers vernietig sal moet word, voordat die Koninkryk van God hier op aarde opgerig sal kan word.

Dit is hierdie stelsels wat die mens in absolute slawerny gevange hou. Ekonomies word die mens gevange gehou deur reuse finansiële organisasies en gevestigde belange. Kommunisme is geen oplossing nie, want sou dit daarin slaag om die huidige stelsel omver te werp, sou diegene in beheer nog hulle selfde onwedergebore harte hê, en dit sal lei na 'n slawerny nog meer absoluut en meedoënloos as nou. Die praktiese uitwerking kan reeds nou agter die yster- en bamboesgordyne gesien word. Boonop is Kommunisme maar net 'n uiterste vorm van Kapitalisme want die geld is dan alles gekonsentreer in die hande van die paar in absolute beheer.

Nee, daar is net *een* oplossing, en dit is die Koninkryk van God op aarde, met Jesus die Messias op die Troon. Net soos die Babilon van ouds in die pad van God se Doel en Plan gestaan het, so is dit vandag nog. En net soos dit in daardie tyd vernietig is, so sal dit ook weer in hierdie tyd gebeur. Ons sal vir u die fisiese en letterlike inname van die outydse Stad Babilon beskrywe, en dan vir u die profetiese toepassing daarvan in hierdie Hoofstuk verduidelik.

## DIE VAL VAN DIE OUTYDSE STAD BABILON

Die grootsheid en prag van die outydse stad Babilon is seker nooit oortref nie. Haar beroemde hangende tuine word vandag nog beskou as een van die sewe wonders van die outydse wêreld. Haar mure was tussen 250 en 300 voet hoog en 80 voet breed. Vier perdewaens het bo-op die top van die mure resies gejaag. Daar was

250 torings op die mure. Dit was vierkantig en die omtrek was 56 myl. Die Eufraat Rivier het reg deur die middel van die Stad gevloei. Binne die mure van die Stad was die vrugbaarste weiveld en saaigrond in die hele wêreld. So selfonderhoudend was die Stad Babilon dat outydse Geskiedkundiges bereken het dat sy 'n beleg van 20 jaar sou kon verduur. Daar was 100 hekke in die buitemure van die stad met 25 strate of paaie wat in elk van die vier rigtings geloop het. (Wanneer ons by Openbaring Hoofstukke 21 en 22 kom, sal ons die Nuwe Jerusalem, die Godstad, sien, met haar mure van Heil en haar poorte van Lof en die Rivier van die Water van die Lewe wat deur haar vloei. Wanneer ons sien hoedat die Bybel al die tipes en anti-tipes inmekaarpas, sal ons stom van verbasing staan en oorstelp van verrukking wees. Let ook op en sien op hoe baie maniere Satan die patroon van God probeer naboots of voorspring).

Die inwoners van Babilon het bo-op die mure gestaan en die spot gedryf met die Meders en die Perse toe hulle die stad beleër het. Hulle moes vir die inwoners van Babilon soos sprinkane gelyk het.

Ewe skielik egter, het Kores, die aanvoerder van die Meders en die Perse, aan 'n baie slim plan gedink om hierdie trotse en onneembare stad in te neem. Hy het sy troepe van die stad af onttrek en hulle 'n paar myl daarvandaan aan die werk gesit om die water van die Eufraat af te keer in 'n ou bedding wat die rivier in eeue tevore gevolg het. Die taak was voltooi en die water het opgehou om deur Babilon te vloei op presies dieselfde aand toe Belsasar sy groot fees gehou het ter ere van die gode van goud en silwer, koper, yster, hout en klip - Dan. 5:4.

Lees asseblief self die hele Daniël 5. Kores en sy soldate het daardie selfde nag terug gekom en al met die bedding van die opgedroogde Eufraat Rivier langs, die stad binne gemarsjeer en dit ingeneem. Belsasar was daardie selfde nag gedood (Daniël 5:30), en Kores, die Generaal het die Koninkryk aan Darius, die Meder, oorhandig.

Die punt van *belang* en waarop baie fyn gelet moet word, is dit, naamlik dat die inname van Babilon bewerkstellig is deur die *opdroging* van die Eufraat Rivier. Finansies, „groot geld” en gevestigde belange, is vandag die groot „rivier” wat deur die Babiloniese

(Ekonomies) Stelsel van vandag vloei. Indien enigiets sou gebeur om hierdie rivier te laat „opdroog”, sal totate konsternasie in die moderne „Babilon” losbars, net soos dit daardie nag in die letterlike ou Babilon gebeur het. Die gewapende „inval” sal dan plaasvind net soos dit in daardie nag van ouds gebeur het.

Dit is presies wat ons glo wat Openbaring 18 voorspel. Dit wys vir ons hoedat daar 'n algehele ekonomiese ineenstorting gaan kom soos die wêreld nog nooit gesien het nie. Ek glo dat ons daardie fase nou begin binnegaan, en waarsku almal wat wil luister om hulle daarop voor te berei. Moet asseblief nie mislei word deur tydelike opflikkerings van 'n sterwende ekonomie nie. Hierdie induiestorting van die ekonomie sal dan onmiddellik gevolg word, en feitlik saam val met die „warm” fase van die oorlog wanneer die hele politieke struktuur van die wêreld, soos ons dit vandag ken, in duie stort, om dan gevolg te word deur die Koninkryk van God op aarde - die tydperk van rekontstruksie. Dit sal in besonderheid in Hoofstukke 19 tot 22 uiteengesit word.

Op hierdie wyse sal die oordeel op „Babilon” gevolg word deur God se beloofde seëninge op Israel, dit is die volle Twaalf Stamme, die vrygekooptes uit die Anglo-Saksiese en verwante nasies en die Jodedom. Hierdie volgorde word in baie gedeeltes van die Bybel voorspel: Die vernietiging van „Edom” en „Babilon” in Jesaja 34 word gevolg deur „en die losgekooptes van die HERE sal teruggaan na SION” van Jesaja 35 (lees asseblief albei hierdie hoofstukke). Die verwoesting van Babel (Babilon) van Jesaja 13 word gevolg deur die ontferming van die HERE oor Jakob in Jesaja 14. Dit wil sê, terwyl die finansiële „geboue” intuimel en Gog besig is om alles voor hom weg te veeg (Joël 2:3), sal God die „laat reëns” oor Israel uitstort (Joël 2:28-32; 3:1,2; Jakobus 5:7; Sagaria 10) en begin met haar lank beloofde Nasionale Herstel (Vg. Hand. 3:19-26).

Die *Profeet Elia* (nie 'n persoon nie, maar die Liggaam van Christus met die Gawes, Vrugte en Bedieninge van die Heilige Gees ten volle herstel) sal in hierdie tyd op die voorgrond tree, na ŉ lang tyd van verslapping en kragteloosheid, as voorloper van die magtigste Goddelike ingryping wat die wêreld nog ooit gesien het (Net soos Johannes die Doper die voorloper was van Jesus met Sy Eerste Koms). Hierdie ingryping sal die Wederkoms van Jesus Christus

wees om Sy Volk van volslae vernietiging deur Gog (Rusland en haar Bondgenote - lees Esegiël 38 & 39 en ons Boekie: RUSLAND IN PROFESIE) te red. Lees Maleagi 4:5,6; Matt. 17:11.

Na hierdie ietwat lang, maar baie noodsaaklike inleiding, is ons nou gereed om hierdie hoofstuk te ondersoek; maar ons vra ons lesers om hierdie uitleg gedurig te sien teen die agtergrond van ons inleiding.

## GEVAL, GEVAL HET DIE GROOT BABILON

Vers 1
*„En na hierdie dinge het ek 'n engel sien neerdaal uit die hemel, met groot mag, en die aarde is verlig deur sy heerlikheid."*

Vergelyk hierdie vers met Openbaring 10:1. Hierdie „engel" glo ek is weereens niemand anders as die Here Jesus Christus self nie. Wanneer Hy na die aarde terugkeer sal Sy Koms die aarde verlig, net soos die weerlig wat uit die ooste uitslaan en tot in die weste skyn - lees Matt. 24:27. Die woord „mag" moet eintlik lees gesag, en alle gesag in die hemel en op die aarde is aan Jesus Christus, gegee - Matt. 28:18.

Vers 2
*„En hy het met 'n groot stem kragtig uitgeroep en gesê: Geval, geval het die groot Babilon, en dit het geword 'n woonplek van duiwels en 'n versamelplek van allerhande onreine geeste en 'n versamelplek van allerhande onreine en haatlike voëls."*

Hierdie woorde is geskryf in die gees van Jesaja 13:17-22 waar die val van die letterlike Babilon voorspel was selfs *lank voordat sy die toppunt van haar glorie* onder Nebukadnesar bereik het. Net om aan u te toon hoe wonderbaarlik akkuraat God se Woord is, gaan ons vir u die volgende aanhaal uit die boek van Dr. C. O. Benham: „101 Proofs that the Bible is True", aangaande hierdie profesie van Jesaja oor Babilon:

'n Klompie jare gelede was Dr. Cyrus Hamlin van Robert's Kollege, Istanbul, deur 'n Turkse kolonel gevra om hom net een onweerlegbare bewys te gee dat die Bybel waar is en dus God se Boek is. Dr. Hamlin vra hom toe of hy al ooit die bouvalle van die ou

stad Babilon besoek het. „O ja”, sê hy, „en laat ek u my ondervindinge vertel: Ek het ŉ ryk Sjeik en sy manne gehuur om my daarheen te neem om te gaan jag. Ons het gevind dat daar allerhande soorte van wilde diere, uile en voëls in die ruïnes geskuil het, en dit het ons die beste jagtog van ons lewens verskaf. Dit was so aangenaam dat ons baie ontstoke was toe die Arabiere vir ons gesê het dat hulle baie myle daarvandaan hulle kamp vir die nag moes gaan opslaan. Ons het hulle probeer omkoop om die kamp net daar op te slaan, maar hulle het botweg geweier, en gesê dat daar nog nooit ŉ Arabier was wat sy kamp daar opgeslaan het nie want dit spook daar in die nag en allerhande bose geeste dwaal daar rond wat hulle sekerlik sal doodmaak, of 'n groot vloek op hulle sou bring!”

Dr. Hamlin het toe sy Bybel by Jesaja 13:17-22 oopgemaak, en die Kolonel self laat lees. Deur middel van hierdie *een* vervulde profesie was daardie Turkse Kolonel oortuig dat die Bybel ŉ deur God-geïnspireerde Boek is.

Netso gee hierdie vers wat amper 2,000 jaar gelede geskryf is, vir ons 'n vooraf waarskuwing dat dieselfde lot op ons moderne „Babilon” wag wanneer die wêreldgeldstelsel inmekaartuimel. Mag die HERE genadiglik skenk dat ons geen deel sal hê aan enige dade van ongeregtigheid of ons medemens onderdruk nie, maar dat ons „uit haar uit sal gaan” soos vers 4 ons waarsku (Lees 2 Kor. 6:14-18).

Vir ander profesieë wat die vernietiging van die letterlike Babilon voorspel het, lees: Jeremia 50:38,39; 51:8; Jes. 47;1,6-9, en weet dit, dat net soos hulle vervulling nou deur die Geskiedenis bevestig is, net so seker sal hierdie profesie ook vervul word.

Vers 3
*„Omdat al die nasies gedrink het van die wyn van die grimmigheid van haar hoerery, en die konings van die aarde met haar gehoereer het, en die handelaars van die aarde ryk geword het deur die mag van haar weelderigheid.”*

Onder hierdie „Babiloniese Stelsel” is dit die „handelaars” wat ryk geword het - die manne en instansies wat die geld hanteer. Reg vanaf die dag toe Nebukadnesar die beeld van goud in die dal van

Dura (lees Daniël 3), opgerig en alle nasies beveel het om daarvoor neer te buig, tot vandag toe, is geld die god van hierdie wêreld. Met ander woorde, die dryfmotief van hierdie stelsel is *profyt* en nie *diens* nie. Die Ieuse is: mag is reg, en die grootste mag is die geldmag. Die Here Jesus het gesê: „Daarom moet julle jul nie kwel en sê: Wat sal ons eet, of wat sal ons drink, of wat sal ons aantrek nie, want na al hierdie dinge soek die heidene; want julle hemelse Vader weet dat julle al hierdie dinge nodig het. Maar soek eers die koninkryk van God en sy geregtigheid, en al hierdie dinge sal vir julle bygevoeg word. Kwel julle dus nie oor môre nie, want môre sal hom oor sy eie dinge kwel. Elke dag het genoeg aan sy eie kwaad" (Matt. 6:31-34).

## GAAN UIT HAAR UIT!

Vers 4
*„En ek het 'n ander stem uit die hemel uit hoor sê: Gaan uit haar uit my volk, sodat julle nie gemeenskap met haar sondes mag hê en van haar plae ontvang nie".*

God is toornig op hierdie stelsel van sonde en ongeregtigheid en gaan dit vernietig en uitwis. Dit sal 'n droewige ondervinding in die dag van afrekening wees vir diegene wat nog deel van haar is. Die plae sal verskriklik wees. God staan op die punt om diegene wat hierdie aarde deur angs en vrees regeer, te verdelg. Die ganse mensdom gaan gebuk onder vrees. God gaan hierdie stelsel uitwis en die mensdom bevry.

Het u hierdie wêreldstelsel en die dinge daarin lief? Indien wel, sal u daarmee saam in die oordeel kom! Lees weer 2 Kor. 6:14-18.

Vers 5
*„Want haar sondes reik tot aan die hemel, en God het haar ongereg-tighede onthou".*

In Genesis 11:4 het hulle die toring van Babel beplan om tot aan die hemel te raak. Hier in hierdie Babilon het hulle sondes tot aan die hemel geraak. Net soos God neergedaal het om daardie struktuur met geweld neer te werp, so staan *Hy op* die punt om dit weer te doen met hierdie hedendaagse „toring" van ongeregtigheid, ver-drukking en uitbuiting. Is u ʼn deelgenoot aan die oprigting van

hierdie „gebou" van verset en uittarting teen God deur 'n lewe van ongehoorsaamheid? (GAAN UIT HAAR UIT!).

Vers 6
*„Vergeld haar soos sy ook julle vergeld het, en verdubbel dit vir haar volgens haar werke. Skink vir haar dubbel in die beker waarin sy geskink het”.*

Lees Exodus 22:9. Dit is die maat van God. Die mens, in sy uittarting van God, sal 'n dubbele straf van Hom ondergaan. Hou goed in gedagte dat die rede vir die toorn van God is die ekonomiese stelsel. Die mens dink dat geld al is wat nodig is vir veiligheid, mag, status en rang, ongeag van hoe dit bekom is. Die hele sisteem is op die rentestelsel gebaseer. Diegene wat nie het nie, moet hoë rentes betaal aan die groot finansiële instansies en geldskieters wat al sterker en sterker word, en die arme al meer en meer onderdruk en uitbuit. Reken vir uself uit wat u huis wat u deur 'n Bougenootskap gekoop of laat bou het, vir u sal gekos het teen die dag dat u dit klaar afbetaal het. Dieselfde geld vir u motorkar, huisraad, ensovoorts wat u op huurkoop gekoop het. Die persoon wat die geld op rente uitleen het alleen maar net vir die oorspronklike bedrag wat u van hom geleen het, gewerk. U moet aan hom daardie oorspronklike bedrag terugbetaal, plus die rente waarvoor hy nie gewerk het nie. U het sy slaaf geword. U moet hierdie saak vir uself deurdink geagte leser, daar is nie genoeg ruimte in 'n Studie van hierdie aard om in besonderhede daarop in te gaan nie. Dit sal u laat sidder wanneer die ontnugtering kom. 'n Groot gedeelte van die belastings wat u so swaar aan moet betaal is vir die rente op die miljoene wat die Staat van 'n betreklik klein groepie mense geleen het.

Vers 7
*„Namate sy haarself verheerlik het en weelderig geleef het, na die mate moet julle haar pyniging en droefheid aandoen. Omdat sy in haar hart sê: Ek sit as koningin en is geen weduwee nie, en droefheid sal ek nooit sien nie –”.*

Dit is presies wat die rykes in hierdie stelsel sê. Net soos Babilon van ouds gedink het dat sy vir *ewig* veilig is, net so dink die rykes van die aarde dat hulle veilig is (dink aan die Ryk Dwaas van Lukas

12:15-21), en maar weelderig en sorgeloos kan lewe (Lees Belsasar se fees in Daniël 5) en „kan sit as koningin."

„Daardie selfde nag" is Babilon ingeneem en Belsasar om die lewe gebring. Net so skielik en onverwags sal die oordeel op hierdie „Babilon" kom!

## OP EEN DAG

Vers 8:
*„Daarom sal haar plae op een dag kom: dood en droefheid en honger; en met vuur sal sy verbrand word, want sterk is die Here God wat haar oordeel."*

„Op een dag" beteken skielik. Dood en droefheid en honger beteken absolute en volslae verwoesting en ontreddering. Dit was alreeds die ondervinding van baie ryk mense en organisasies in gebiede soos die Kongo, Suidoos-Asië en ander gebiede wat alreeds die eerste skokke beleef het van die „aardbewing" wat hierdie Bedeling sal beëindig en die Nuwe sal inlui.

Die een dag was hulle ryk en die volgende dag was hulle brandarm, naak en bloot. Dit sal die toestand wees wanneer ewe skielik alle geld sal „opdroog" en alles tot 'n stilstand kom. Die wêreld het alreeds haar eerste „rooi lig" met die 1929 intuimeling van Wallstraat (1929 Wall Street Crash) gehad en die verkriklike depressie wat daarop gevolg het (Sommige van ons ouere lesers sal dit nog onthou). In vorige Studies het ek daarop gewys dat hierdie hele proses alreeds in 1914 begin het toe die vrede van die aarde weggeneem is. Dit sal maar net sy finale en verwoestende stadium bereik aan die einde wat nou voor die deur is. Laat hierdie vir ons 'n waarskuwing wees om betyds daarop ag te gee. Ongelukkig is die mens so blind en hardnekkig dat die Here Jesus self gesê het: „En net soos die dae van Noag was, so sal ook die koms van die Seun van die mens wees. Want net soos hulle was in die dae voor die sondvloed toe hulle geëet en gedrink het, getrou en in die huwelik uitgegee het, tot op die dag dat Noag in die ark gegaan het, en dit nie verstaan het voordat die sondvloed gekom en almal weggevoer het nie, so sal ook die koms van die Seun van die mens wees" (Matt. 24:37-39). Daardie mense het oorgenoeg waarskuwing

gehad: die prediking van Noag, die bou en voltooiing van die Ark en hulle opname daarin (dink net hoedat hulle daarmee gespot het!) en so meer. Maar dit was besigheid soos gewoonlik, totdat ... hulle wakkergeskrik het, en toe was dit te LAAT! Leser, sal u nie gehoor gee en NOU UITKOM NIE?

### *DIE ROOK VAN HAAR VERBRANDING*

*Verse 9-19*

*„En die Konings van die aarde wat met haar gehoereer en weelderig geleef het, sal oor haar ween en oor haar weeklaag wanneer hulle die rook van haar verbrandirrg sien, terwyl hulle ver weg staan uit vrees vir haar pyniging en sê: Wee, wee jou, o groot stad Babilon, o sterk stad, want in een uur het jou oordeel gekom! En die handelaars van die aarde sal ween en rou bedrywe oor haar, omdat niemand hulle koopware meer koop nie, koopware van goud en silver en edelgesteentes en pêrels en fyn linne en purper en sy en skarlaken; en allerhande geurige hout en allerhande voorwerpe van ivoor en allerhande voorwerpe van die kosbaarste hout en van koper en yster en marmer en kaneel en reukwerk en salf en wierook en wyn en olyfolie en fynmeel en koring en grootvee en skape; en van perde en waens en slawe en rnensesiele. En die vrugte wat jou siel begeer, het van jou gewyk, en al die blinkende en die skitterende dinge het van jou gewyk, en jy sal dit nooit weer kry nie. Die handelaars in hierdie dinge, wat van haar ryk geword het, sal ver weg staan uit vrees vir haar pyniging, terwyl hulle ween en rou bedrywe en sê: Wee, wee die groof stad wat bekleed was met fyn linne en purper en skarlaken en versierd met goud en edelgesteente en pêrels, omdat in een uur soveel rykdom verwoes is! En elke stuurman en die hele menigte op die skepe, en die matrose en almal wat die see bevaar, het ver weg gaan staan en het uitgeroep toe hulle die rook van haar verbranding sien, en gesê: Watter stad is soos die groot stad, en hulle het stof op hul hoofde gegooi en onder geween en weeklag uitgeroep en gesê: Wee, wee die groot stad waarin almal wat skepe op die see het, deur haar kostelike skatte ryk geword het; want dit is in een uur verwoes!"*

'n Vers by vers kommentaar is hier nie baie nodig nie want hierdie verse spreek vir hulle self: U kan duidelik sien wie vernames van

hierdie aarde is: die groot handelaars en finansiers - hulle is die „konings van die aarde” wat met „Babilon” gehoereer en weelderig geleef het (vers 9). Nou het die handel eensklaps opgedroog. Jakobus 5:1-8 waarsku ons ook dat ons 'n *groot ekonomiese ineen-sforting* voor die Wederkoms van Christus moet verwag. Lenin het sover terug as 1917 dieselfde voorspel. Die duiwel wat ook die Skrifte goed ken, inspireer die Kommunisme, daarom is hulle leier-skap so uitgeslape en hulle langtermyn beplanning so presies. Ons het nie 'n hoop om teen hulle staande te bly tensy ons deur die Heilige Gees gelei en deur die Here Jesus Christus gerig word nie.

Let noukeurig daarop dat in die lys van handelsware (31 in getal) waarmee in haar handel gedrywe word, mensesiele laaste genoem word (vers 13). Dit is nie toevallig nie. God se Woord is Goddelik akkuraat, tot in die fynste besonderheid. In hierdie Babiloniese Sisteem van hebsug en knoeiery, waar die hoofmotief winsbejag en nie diensbetoning is nie, tel die siel van die mens niks. As jy nie pas of die mas nie opkom nie, word jy weggegooi en onder die voete vertrap. Hoe anders is die houding van ons Heiland nie waar Hy gesê het: „Want die Seun van die mens het gekom om te soek en te red wat verlore was” (Lukas 19:10). Dit was Hy wat die melaatses gereinig het, vir uitgeworpe Maria Magdalena herstel het na 'n lewe van sonde en onsedelikheid, die oë van ou Blinde Bartimeüs ge-open het en uitgeroep het: „Kom na My toe, almal wat vermoeid en belas is, en Ek sal julle rus gee”. Hy is die spoedig-komendeKoning. Indien u ook in hierdie Koninkryk wil wees sou dit vir u raadsaam wees om onmiddellik u burgerskap te verander deur die wêreld, die vlees en die duiwel te versaak en ŉ voetstap volgeling van Jesus Christus te word. Dit is, u moet tot bekering kom en wedergebore word. Lees Johannes Hoofstuk 3.

## BLYDSKAP IN DIE HEMEL

Vers 20
*„Verbly jou oor haar, o hemel, en o heilige apostels en profete, omdat God julle oordeel aan haar voltrek het!”*

Die hemel stel intens belang in wat op die aarde gebeur. Die engele is dienende geeste wat vir diens uitgestuur word terwille van die wat

die saligheid sal beêrwe. Die heilige apostels en profete stel ook net so belang. In hulle dae op aarde het hulle hierdie dinge uit die verte gesien en geglo en begroet, en het bely dat hulle vreemdelinge en bywoners in ’n vreemde „stad” (Babilon) was en dat hulle na ’n stad (vaderland) soek wat fondamente het, waarvan God die boumeester en oprigter is (Heb. 11:10,13). Daardie Stad is *die* Nuwe Jerusalem wat sal kom wanneer God nuwe hemele en 'n nuwe aarde skep *waarin geregtigheid* woon*.* 0, ons kan amper nie wag om by Hoofstuk 21 te kom om u hierdie pragtige Stad te „wys” nie!

Vers 21
*„En een sterk engel het ’n klip opgetel soos 'n groot meulsteen* en *dit in die see gegooi en gesê: So, met 'n vaart, sal Babilon, die Groot stad, neergegooi word en nooit meer gevind word nie”.*

So sal Babilon totaal vernietig *word* om plek te maak vir Christus se Duisendjarige Vrederyk wat vir ons so pragtig in baie dele van die Bybel beskryf word. Lees self byvoorbeeld Miga 4:1-4; Jes. 2:2-5; 55:1,2; 65:17-25, en daar is nog baie, baie meer. Trouens, dit is die tema van die ganse Wet, die Profete en die Psalms. Dit was eintlik die kern wat ons Heer die twee Emmausgangers laat verstaan het toe Hy hulle verstand geopen het om die Skrifte te verstaan: „En Hy het begin van Moses en al die profete af en vir hulle uitgelê in al die Skrifte die dinge wat op Hom betrekking het”. Dank God vir die heerlike Koninkryk van Jesus Christus die Messias! Maar dan moet Babilon soos 'n meulsteen in die diepte van die see gewerp word om nooit weer na die oppervlakte terug te kom nie. Diegene wat aan haar vasgekoppel is sal natuurlik saam met haar ten onder gaan, en sal nooit weer gevind word nie.

## DIE GROTES VAN DIE AARDE

Verse 22-24
*„En die stem van siterspelers en sangers en fluitspelers en basuinblasers sal nooit meer in jou gehoor word nie, en geen kunstenaar van enige kuns sal ooit weer in jou gevind word nie, en die geluid van die meul sal nooit weer in jou gehoor word nie. En die lig van ’n lamp sal nooit meer in jou skyn nie, en die stem van bruidegom en bruid sal nooit meer in jou gehoor word nie; want jou handelaars*

*was die grotes van die aarde; want deur jou towery is al die nasies verlei. En die bloed van profete en heiliges is in haar gevind, en van almal wat op die aarde gedood is."*

Daar sal geen plesiermakery meer wees nie, geen lig of boubedrywighede, produksie, troues of enigiets nie, want alles sal op die „bodem van die see lê". *Die* HANDELAARS, die mense met die GELD, was die grotes van die aarde in hierdie BABILON (-IESE STELSEL). Dit is hoe dit vandag is: mense vra nie in die eerste instansie of 'n persoon karakter het nie, maar of hy geld het. Ja waarlik, in hierdie „BABILON" is die „handelaars" *die grotes van die aarde.* En tog, hoe volkome verkeerd is hierdie begrip van waardes nie! Waarlik deur haar „towery" (met geld en alles wat geld kan koop, selfs mensesiele) is al die nasies verlei.

Dit is hierdie gees van „Babilon" wat verantwoordelik is vir die bloed van al die gesneuweldes op die aarde. Kain het hierdie gees so raak weerspieël toe God hom gevra het waar sy broer Abel was nadat hy vir Abel doodgeslaan het. Hy het gesê: „Ek weet nie. Is ek my broer se wagter?" (Gen. 4:9).

In Hoofstuk 19 sal ons sien hoedat die Here Jesus in groot krag en heerlikheid neerdaal om die fisiese aspek van hierdie oordeel uit te voer. Soos ons al vantevore gesê het: Hoofstukke 17,18 en 19 beskryf die drie aspekte van die Oordeel oor Babilon: Hoofstuk 17 oor die Godsdienstige, Hoofstuk 18 oor die Ekonomiese en Hoofstuk 19 oor die Politieke. Hoofstuk 16: 17-21 was die inleiding tot al drie hierdie hoofstukke. Die laaste drie Hoofstukke van Openbaring beskryf vir ons wat gaan gebeur nadat hierdie wêreldstelsel („Babilon") vernietig is en Christus oorgeneem het.

Amen, ja kom, Here Jesus! (Openb. 22:20). Laat U koninkryk kom; laat U wil geskied, *soos* in die hemel *net so ook* op die aarde (Matt. 6:10)!

# Hoofstuk 19

*Babilon Polities, word Vernietig*

In Hoofstuk 17 het ons die oordeel oor en die val van BABILON in haar KERKLIKE en GODSDIENSTIGE hoedanigheid behandel: die OORDEEL van die GROOT HOER wat op die *baie waters* sit (Openbaring 17:1). Ons het gesien dat die betekenis hiervan die vernietiging van die ROOMS KATOLIEKE (en verwante stelsels) STELSEL is.

Dit was in *Openbaring 18* gevolg deur die vernietiging van BABILON EKONOMIES. Nou kom ons hier in Hoofstuk 19 by die oordeel op BABILON POLITIES. Hierdie is nie afsonderlike oordele sover dit die tyd van hulle voltrekking betref nie; hulle sal aldrie min of meer gelyktydig plaasvind. Hulle word maar net afsonderlik behandel en van mekaar geskei om die drie verskillende stelsels bloot te lê waarmee Satan die mensdom verslaaf het, en aan ons te verduidelik hoe elkeen se oordeel voltrek gaan word.

Hier in *hoofstuk 19* gaan ons sien hoedat die heel laaste fase van die oopmaak van die *Sewende Seël* (lees Hoofstuk 8:1) sal eindig. Uit hierdie Sewende Seël het die *Sewe Basuine* gekom. Hoofstuk 11:15 het openbaar wat aan die *einde* van die blaas van die *Sewende Basuin* gaan gebeur (lees Daniël 7:13-14; Lukas 1:31-32). Hoofstukke 15 en 16 het gegaan oor die *Sewe Skale* wat uit die *Sewende Basuin* uitgekom het. In Hoofstuk 16:17-20 het ons gelees van die oordeel van die Sewende Skaal, maar dan net in breë trekke. Hier in Hoofstuk 19 word dit nou in besonderhede behandel. Ons lewe nou in die werklike tyd van die vervulling van hierdie Hoofstuk.

Ons is *die* geslag op wie die eindes van die eeue gekom het (lees 1 Kor. 10:11). Die geweldige ontwikkeling van die Wetenskap en die aanwending daarvan in die vervaardiging van oorlogswapens is een van die duidelikste tekens dat die einde van hierdie Bedeling voor die deur staan. Maar, dank God, dit beteken nie die einde van die wêreld nie, maar die einde van Satan se stelsels van onderdrukking en ongeregtigheid soos ons nou al herhaaldelik in hierdie Studies verduidelik het. Hoofstuk 19 handel oor hierdie finale fase van die

vernietiging van Satan se *werke op* aarde. Hoofstuk 20 openbaar hoedat die Heer vir Satan self sal oordeel, en Hoofstukke 21 en 22 beskryf vir ons die ,,nuwe hemele en die nuwe aarde". In al hierdie heerlike vooruitsigte van al die wonderskone bevryding van die mensdom wat nou spoedig gaan kom, kom die volgende woorde by ons op:

*„O Heer Jesus! Hoe lank, hoe lank?*
*Voor ons uitroep met dank:*
*Christus kom* weer, *Halleluja,*
*Halleluja! Amen! Halleluja! Amen”*

Dit is dan op hierdie noot wat ons Hoofstuk begin: Halleluja is die hemelse koor, ŉ koor van blydskap oor wat op die punt staan om te gebeur.

## BLYDSKAP IN DIE HEMEL

Openbaring: 19:1-6
*„En ná hierdie dinge het ek iets soos ŉ groot stem van ŉ groot menigte in die hemel gehoor wat sê: Halleluja die heil en die heerlikheid en die eer en die krag aan die Here onse God! Want Sy oordele is waardig en regverdig: want Hy het die groot hoer geoordeel wat die aarde met haar hoerery verderf het, en Hy het die bloed van Sy diensknegte op haar gewreek. En vir die tweede maal het hulle gesê: Halleluja! En haar rook gaan op tot in alle ewigheid. En die vier-en twintig ouderlinge en die vier lewende wesens het neergeval en God aanbid wat op die troon sit, en gesê: Amen, Halleluja! En ŉ stem het uit die troon uitgegaan en gesê: Prys onse God, al Sy diensknegte, en julle wat Hom vrees, klein en groot! En ek het iets gehoor soos die stem van ŉ groot menigte en soos die geluid van baie waters en soos die geluid van sterk donderslae wat sê: Halleluja! want die Here God , die Almagtige, het die koningskap aanvaar."*

Daar is uitbundige gejuig onder die hemelse wesens ook, en die hallelujas van die hemel groei uit tot die geluid van magtige donderslae in hulle lofprysinge aan God omdat Hy die koningskap aanvaar het(v. 6). Namate ons nou die einde van die Boek Openbaring nader, die laaste Boek in die Bybel, kom ons ook by die

finale vervulling en onthulling van God se ganse doel en plan met hierdie aarde. Jesus Christus, die Seun van God, het Sy Bloed aan die Kruis vir ons sonde gestort. Maar die magtige feit van Sy dood, opstanding, hemelvaart, Hoëpriesterlike Bediening aan die regterhand van God en Sy Wederkoms in grote krag en heerlikheid om hier op aarde te kom regeer is ook om sy *heerskappy* aan die *rnens* te herstel, wat Adam (lees Genesis 1:26-29) aan Satan met die sondeval afgestaan het.

Reg deur die Bybel loop dit soos 'n goue draad vanaf Genesis tot by Openbaring, dat Satan onttroon gaan word aan die einde van sy 6000 jaar van tirannie en dat die mens se verlore heerskappy, onder God, aan hom herstel gaan word. Die Apostel Paulus skryf baie pragtig hieroor in *Romeine 8:18-25.* Die ganse Skepping wag daarvoor. Die Boek van Openbaring is daar vol van. Lees byvoorbeeld Openbaring 2:26, 27; 3:21; 5:9, 10; 11:15; 12:5,10; 17:14; 19:6; 20:4-6.

Van begin tot einde in die Bybel, is God se Uitverkore Volk Israel, uitverkies vir Diens en nie vir begunstiging nie, ten nouste verbonde met hierdie groot Verlossingsplan en Doel. So byvoorbeeld vind ons *die drie fases* in hierdie Verlossingsplan in Jesaja as volg voorspel: In Jesaja 52:6-8 word die Verlosser van Israel beloof- vers 7 sê: „… jou God is Koning!" In Jesaja 53 (let veral op verse 4-8) het die VERLOSSER gekom. In Jesaja 54 het die Verlosser weer met Israel in die huwelik getree (let veral op verse 4 en 5 ,,…want jou Maker is jou Man" en as gevolg daarvan word Hy die God van die hele aarde genoem. Die wêreld sal uiteindelik alleen vir Jesus Christus erken wanneer Hy met Sy Volk Israel herenig is. Dit is die einddoel van God met die wêreld wanneer Christus met Sy Volk Israel (al 12 Stamme) in die eg herverbind is. Dit is die rede waarom daar so ŉ groot gejuig in die hemel hier in Openbaring 19:6 opgeteken is, en die uitroep gehoor word: „Halleluja! want die Here God, die Almagtige, het die koningskap aanvaar." U sal hierdie selfde volgorde ook in die volgende gedeeltes in Jesaja vind: - JESAJA 58:1 - Nasionale Israel (Jakob) in sonde, wat God NODIG HET om haar van haar SONDES te VERLOS. JESAJA 59:1, 2, 20-21 – CHRISTUS DIE VERLOSSER kom na ISRAEL. (Jakob). JESAJA 60:1-3, 8,9 – VERLOS EN VERHEERLIK, word ISRAEL nou ŉ

SEËN vir die HELE WÊRELD, en dit in ŉ tyd wanneer *vliegtuie* in gebruik sal wees, sien vers 8 en Jesaja 31:5; dus leef ons nou in die tyd waarin dit vervul kan word.

Met hierdie feite in gedagte sal dit dan nie vir ons moeilik wees om die BRUILOF VAN DIE LAM (vers 7), die BRUILOFSMAAL (Vers9) en die MAALTYD VAN DIE GROTE GOD (vers 1 7) te verstaan nie.

## DIE BRUILOF VAN DIE LAM

Openbaring 19:7
*„Laat ons bly wees en ons verheug en aan Hom die heerlikheid gee, want die bruilof van die Lam het gekom* en sy *vrou het haar gereed gemaak."*

Ons word in hierdie vers opgeroep om bly te wees en ons te verheug en aan die Heer heerlikheid te gee omdat die Bruilof van die Lam gekom het en Sy vrou haar gereed gemaak het.

Hier moet ons die grootste versigtigheid beoefen wanneer ons kom om die verskillende terme wat hier gebruik word, te identifiseer. Dit is gladnie moeilik om te sien wie die Lam is nie, want teen hierdie tyd het ons Hom al leer ken as die Here Jesus Christus. Maar ons kom „sy vrou" nou vir die eerste keer in hierdie Boek teë.

Indien ons by die reël bly wat ons tot dusver nagekom het, naamlik dat die Boek van Openbaring ŉ opsomming en ŉ samevatting van die einddoel van die Bybel is, kan ons nie verkeerd gaan nie. Al wat nodig is, is om vir hierdie „vrou" van die Lam, en haar huwelik, elders in die Bybel te gaan soek en dit met hierdie vers te verbind. Dit sal een van die mees opwindende ondervindings wees vir almal wat dit nie alreeds weet nie.

In Exodus 19:1-8 lees ons van die aandoenlike toneel aan die voet van die Berg Sinai waar Israel in die eg veibind is met die *HERE* (Jehovah in die oorspronklike), met Moses die Man van God, as die „strooijonker". In Esegiël 16 verwyt God vir Israel oor haar ontrouheid teenoor Hom as Sy vrou - lees veral verse 8-15, 32-38. Verse 8-15 is die mooiste beskrywing van die sluiting van die huweliksverbintenis tussen ŉ man en 'n vrou (v. 8) en die versorging en koestering van die vrou deur die man, wat jy ooit kan kry. Die

term „Toe het Ek my vleuel oor jou uitgesprei en jou naaktheid toegedek" was 'n algemene term wat in die Ooste in gebruik was om die liefdesvoltrekking in die huwelik uit te druk.

Lees ook die volgende gedeeltes baie noukeurig en biddend: Jeremia 3:1, 6-8, 11-23; Jesaja 54:1-14; Hosea 2:1-23 (let *veral op* v. 15); Jeremia 31 (let veral op verse 13, 21, 22); Openb. 21:9-12; Jes. 62:1-5; Esegiël 36:24-27; Rom: 11:26. Die hoofgedagte is dit: God het vir Israel tot vrou geneem toe Hy haar uit Egipteland met ŉ Sterke Hand verlos het. Hy het haar geseën en verheerlik sodat Hy deur haar ook die ander nasies van die wêreld tot Homself kon bring om sodoende die *God van* die hele aarde in die hart van die mens te word. Maar Israel was ontrou en het met ander gode „gehoereer" en God het haar 'n skeibrief gegee. Maar Sy doel is nog die verlossing van die hele wêreld en dit met Israel as Sy vrou of vennoot op aarde. Maar om haar weer Sy vrou te kan maak, is daar twee dinge nodig, eerstens moes Israel se Man (God Self) *„sterf"* anders was sy nie vry om weer te trou solank haar eerste man geleef het nie (God sal nie Sy eie Wet breek nie). Hierdie eerste voorwaarde is aan voldoen toe God in Christus aan die Kruis gesterf het, nie net vir die wêleld nie, maar in 'n besondere mate ook vir Israel. Jesaja 53:8 sê: ...„Terwille van die oortreding van *my volk* was die plaag op Hom." Daar is net een nasie in die Bybel wat God „My Volk" noem, en dit is Israel.

Tweedens moes Israel weer maagdelik rein word, die „vrou" moes haar gereed maak (Openb.19:7). Daar is net een manier, en dit is deur ŉ nasionale wedergeboorte. Dit vind plaas in die tyd van groot benoudheid net voor die Wederkoms van Christus wanneer Israel deur die Benoudheid van Jakob gaan, soos beskryf in Jeremia 30. Hier moet u ons Boekie: JOËL, SY PROFETIESE BOODSKAP EN WAARSKUWING lees, en ook ons Reeks: DIE „VERLORE" TIEN STAMME VAN ISRAEL.

## DIE BRUID VAN CHRISTUS

Omdat daar so ŉ groot wanbegrip by die Kerk in die algemeen aangaande hierdie belangrike saak bestaan moet ons verder hierop ingaan. Ons kan hier nie beter doen as om aan te haal uit ons agste

Studie oor: DIE „VERLORE" TIEN STAMME VAN ISRAEL nie.

Dit is verkeerd om te sê dat die Kerk die Bruid van Christus is. Die Kerk is die Liggaam van Christus (Efesiërs 1:22, 23; 1 Kor. 12:27) waarvan Hy self die Hoof is - Kolossense 1:18. Net soos Jehovah met die lelterlike Israel by Berg Sinai in die Huwelik getree het (Ex. 19:3-8. 17), so sal dieselfde Israel gereinig en geheilig deur die Bloed van Jesus, met Hom in die huwelik tree met die Bruilof van die Lam. Lees die gelykenis van die Bruilofsfees in *Matt. 22:2-14.* Dit is ŉ aardse toneel daardie, want om maar een rede te gee, daar was iemand by daardie maaltyd sonder ŉ bruilofskleed aan; dit kan nie in die hemel wees nie, want daar sal niks ingaan wat onrein is nie.

In *Openbaring* 19:7 lees ons: „Laat ons bly wees en ons verheug en aan Hom die heerlikheid gee, want die bruilof van die *Lam* het gekom en *Sy vrou* het haar gereed gemaak” (Vergelyk Jesaja 54:5 - uit die teksverband is dit duidelik dat God hier met Israel praat.) Die woord vir vrou hier in die Grieks is GUNÉ, in teenstelling *met parthenos* (Gr.) wat maagd beteken. Hierdie verskil is belangrik. Dit beteken hierdie „vrou” van die Lam in Openbaring 19:7 is nie ŉ maagd nie, met ander woorde, sy was alreeds vantevore getroud.

Dit is in ooreenstemming met die lering van die ganse Skrif insake God se verhouding met Israel, naamlik: Dat onder die Ou verbond God met Israel getroud was, maar dat sy agter ander gode weg gehoereer het, en dat Hy haar 'n skeibrief moes gee; maar dat onder die NUWE VERBOND deur die dood en opstanding van Jesus Christus, God weer vry was om met haar in die huwelik te tree. Sy was getroud, maar het met baie minnaars gehoereer (Vg. Jer. 3:1, 6, 8) en was dus nie ŉ maagd nie. Maar deur die Bloed van Jesus is sy gereinig en geheilig (Vg-Jes. 53:8) en deur die *dood* van haar man (God in Jesus) was sy vry om weer te trou. Deur Sy Opstanding was Jesus natuurlik ook vry om die man van Israel te word.

Jeremia 31:22 sê: „Want die HERE het iets nuuts op die aarde geskape: Die vrou sal die man beskerm”. Die Nuwe Hollandse Vertaling gebruik „Omvangen" (omhels) en die Engels sê „compass”. Met ander woorde, die vrou sal aan die man die hof maak en dit is presies wat die Skrif leer: die owerspelige vrou Israel sal tot berou kom en begin vra na God in die laaste dae. Dit is juis in hierdie hele

teksverband wat die hele Jeremia 31 staan (Sien veral verse 31-34).

ŉ Bruid kan dus ŉ vrou ('n weduwee van wie die man dood is) of 'n maagd wees. Ons behoort teen hierdie tyd al ŉ groot respek te hê vir die akkuraatheid van die Bybel en die presiesheid van die woordkeuse in die oorspronklike taal. Die Griekse woord vir Bruid in die Bybel is numphé.

Nou lees ons *Openbaring 21:9:* „En een van die sewe engele wat die sewe skale gehad het, vol van die sewe laaste plae, het na my gekom en met my gespreek en gesê: Kom hierheen ek sal jou die bruid (Gr. Numphé) toon, die vrou (Gr. Guné) van die Lam." Van hier dan, tot by vers 21 kry ons ŉ beskrywing van die nuwe Jerusalem. Openbaring 21:12 sê dat op die 12 poorte was die name van die *twaalf stamme van die kinders van Israel geskryf.* Die Nuwe Jerusalem staan dus in noue verband met die letterlike Israel. Die Bruid, die vrou van die Lam, is die Nuwe Jerusalem, wat weer met die Twaalf Stamme van Israel geassosieer is.

Kyk ons nou na JESAJA 54 waarin God met Israel praat en besig is om haar te troos en haar 'n heerlike herstel te belowe dan sien ons in verse 2 en 3 sê Hy vir haar: „Maak die plek van jou tent wyd, en laat hulle die doeke van jou tentwonings oopspan. Verhinder dit nie! Maak jou lyne lank en slaan jou penne styf in. Want jy sal regs en links uitbreek, en jou nageslag sal nasies in besit neem en verwoeste stede bevolk."

Dan in die vierde vers herinner die HERE haar aan die skande van haar jonkheid - dit is toe sy as vrou van JEHOVA agter ander gode aan gehoereer het en Hy haar ŉ skeibrief moes gee (Vgl. Jesaja 50:1, 2). Maar nou het die Verlosser mos die prys betaal soos Jesaja 53 dit so mooi stel. In Jesaja 53:8 sê die Woord: *„ter wille* van die oortreding van *My Volk* was die plaag op Hom gewees." Daarom kan Hy vir Israel in Jesaja 54:5 sê: „Want jou Maker is jou Man! HERE van die leërskare is Sy Naam; en die Heilige van Israel is jou Verlosser. Hy sal die God van die hele aarde genoem word" (Lees *asseblief* biddend die hele Jesaja 54). Dan sê Hy in verse *11 en 12: „Jy* arme, deur die storm gejaagde, ongetrooste! Kyk, Ek lê jou stene in *sierklei,* en Ek grondves jou (Israel) in *saffiere;* en jou borswerings maak Ek van *robyne* en jou poorte van *karbonkels* en jou ringmuur

van *edelgesteentes.”*

En dit is presies hoe die NUWE JERUSALEM lyk -Sien Open. 21:9-21; op die twaalf poorte van die Stad staan die name van die TWAALF STAMME VAN DIE KINDERS VAN ISRAEL geskryf! (Sien vers 12) *Openb. 21:19* sê: „En die fondamente van die muur van die stad was versierd met allerhande edelgesteentes.” Van Israel sê die Heer in Jesaja 54:11: „Ek *grondves* (fondament) jou in *saffiere* (edelgesteentes).” Vergelyk self die twee met mekaar en u sal sien dat Jesaja 54 en Openb. 21 van presies dieselfde Volk praat, naamlik ISRAEL, en albei praat van die feit dat die HERE (die Lam) met Israel (die Bruid-numphé-Vgl. Openb. 19:6-9; Matt. 22:1-14 ) in die huwelik gaan tree.

Die dag in Exodus 19 en 20 was groot, maar die dag wanneer Jesus weer kom in die heerlikheid van die Vader en van die heilige engele (Matt. 16:27; 24:30; Lukas 21:27) vir die BRUILOF VAN DIE LAM, sal dit nog heerliker wees.

Lees ook *Esegiël 36:24-27:* „En ek sal julle uit die nasies gaan haal en julle uit al die lande bymekaar laat kom, en Ek sal julle in jul land bring. Dan („En” in Nuwe Hollandse Vertaling) sal Ek skoon water op julle sprinkel, sodat julle rein kan word; van al jul onreinhede en van al jul drekgode sal Ek julle reining. En Ek sal julle 'n nuwe hart gee en 'n nuwe gees in jul binneste gee; en Ek sal die hart van klip uit julle vlees wegneem en julle 'n hart van vlees gee. En Ek sal my Gees in jul binneste gee en sal maak dat julle in my insettinge wandel en my verordeninge onderhou en doen.” Hierdie gedeelte saam met baie ander gedeeltes in die Bybel, toon dus aan ons dat in 'n tyd van *groot benoudheid* en beproewing (die Benoudheid van Jakob, Jer. 30) sal Israel (al 12 Stamme bestaande uit die Anglo-Saksiese-Keltiese en Verwante Nasies tesame met die suiwer Benjamin en Juda elemente uit die Jode) tot bekering kom, die Wedergeboorte ondergaan, en *as 'n nasie* vervul word met die Heilige Gees. Dit is hoe die „Vrou” van die „Lam” gereed gemaak sal word vir die huwelik. (Lees weer Openb. 19:7). Lees ook die volgende gedeeltes self: Eseg. 37:1-10,14; 39:29; Hos. 6:3; 10:12; Joël 2:23, 28, 29; Sag. 10:1; 12:10.

Al hierdie beloftes is aan Israel, die Volk. Dit sluit natuurlik nie die

enkeling uit enige nasie uit, wat waarlik wedergebore is nie. Maar dit is verkeerd om hierdie vrou van die Lam in Openb. 19:7 die Kerk te maak (die Kerk is uit alle Volke). En hierdie „vrou" is Israel, soos ons so breedvoerig moontlik aangetoon het. DIT IS BELANGRIK indien ons die Boodskap van die Boek van Openbaring wil verstaan.

## DIE BRIULOFSKLEED

Openbaring: 19:8
*„En aan haar is gegee om bekleed te wees met rein en blink fyn linne, want die fyn linne is die regverdige dade van die helliges."*

En wat 'n lieflike bruid gaan Israel nie wees nie! Ons het alreeds gesien hoedat haar sonde weggeneem en heeltemal vergeet gaan word, en hoedat sy gevul (bekleed met) gaan word met die Heilige Gees. Hoe wonderlik mooi is ʼn Geesgevulde kind van God tog nie! Kan u vir uself voorstel hoe 'n hele nasie daar sal uitsien wat Bloed-gewas, wedergebore en Gees-vervuld is? Lees ook Maleagi 4:5, 6; Rigters 6:7-9; 1 Konings 18:30-32. Die rein en blink fyn linne is waarlik die kleed van geregtigheid. In elke plek in die Bybel waar engele en boodskappers uit die hemel vir ons beskryf word en hoe hulle klere gelyk het, was dit altyd van hierdie aard. Lees byvoor-beeld Daniël 7:9; 10:5, 6; Matt 17:2; 28:3; Markus 16:5; Hand. 1:10; Openb. 1:14; 3:4, 5; 4:4; 7:9,13,14; 15:6; 19:11,14; 20:11.

Die luister en die skitterende heerlikheid van ons onverganklike gewaad sal afhang van hoedat ons ons geloof van dag tot dag uitlewe. Lees Matt. 22:11-14: „En toe die koning ingaan om na die gaste te kyk, sien hy daar iemand wat nie *'n bruilofskleed aan het nie.* En hy sê vir hom: Vriend, *hoe het jy hier ingekom* sonder 'n bruilofskleed aan? En hy kon geen woord praat nie. Toe sê die koning vir sy dienaars (die engele Ps. 103:20): Bind sy hande en voete, neem hom weg en werp hom in die buitenste duisternis. Daar sal geween wees en gekners van die tande. Want baie is geroep maar min uitverkies." Ons sal hieraan uitgeken word, en dit is alleenlik verkrygbaar van die Heer van die Fees, Jesus Christus Self. Die gelykenis van die Bruilof in Mattheus 22:1-14, die gelykenis van die vyf verstandige en vyf onverstandige jong meisies van Mattheus 25:1-13 en die Bruilof van die lam hier in Openbaring 19:7-

10, beskryf een en dieselfde GEBEURTENIS.

## DIE BRIUILOFSMAAL VAN DIE LAM

Openbaring: 19:9:
*„Toe sê hy vir my: Skryf -salig is die wat genooi is na die bruilofsmaal van die Lam. En hy sê vir my: Dit is die waaragtige woorde van God."*

Dit is baie belangrik en nie sonder betekenis nie dat die Bybel met 'n huwelik begin en ook met 'n huwelik eindig.

Weereens moet ons ook hier *baie versigtig* wees om *baie naby* te bly aan die Bybelse *betekenis van die* bruilofsmaal soos ons dit in die Ou Testament vind. Die bruilofsmaal was NIE die huwelik nie. Dit het plaasgevind *voordat* die bruidegom sy bruid geneem het, en dit het altyd in die aand plaasgevind. Die bruidegom het altyd *sy vriende* met hierdie bruilofsmaal onthaal (Vergelyk Matt. 9:15). Dit is selfs vandag nog in baie lande die gebruik. Dan aan die *einde* van die bruilofsmaal word die bruid aan hom gegee.

Kom ons kyk na twee voorbeelde uit die Ou Testament. Die eerste vind ons in Genesis 29:21-29. In vers 22 het ons die bruilofsmaal. Lees ook Rigters 14 en 15 en veral Hoofstuk 14:10-12, 20. Die gaste en vriende van die bruidegom het hier 'n baie belangrike betekenis. Simson het die maaltyd in woede verlaat voordat dit klaar was, en toe hy terugkom om sy bruid op te eis, vind hy dat sy alreeds aan iemand anders gegee was, naamlik sy vriend. Jakob het eers die volgende oggend ontdek dat hy bedrieg was en dat Lea in plaas van Ragel aan hom gegee is.

Dit is dus van die uiterste belang om in te sien dat die bruilofsmaal *voor* die huwelik self, is. Laasgenoemde vind plaas waneer die Here Jesus Christus die troon van Sy wader Dawid oorneem en oor die Huis van Jakob begin regeer vir ewig volgens die aankondiging van die engel Gabriël in *Lukas 1:31-33.* Dit is vir hierdie gedenkwaardige geleentheid waarvoor „sy vrou haar gereed gemaak het." (Openb. 19:7). Hierdie Koninkryk sal groei en uitbrei totdat dit die hele aarde omvat: „Want 'n kind is vir ons gebore, 'n Seun is aan ons gegee, en die heerskappy is op sy skouer en Hy word genoem: Wonderbaar,

Raadsman, Sterke God, Ewige Vader, Vredevors - tot vermeerdering van die heerskappy en tot vrede sonder einde, op die troon van Dawid en oor sy koninkryk om dit te bevestig en dit te versterk deur reg en deur geregtigheid, van nou af tot in ewigheid. Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen." (Jesaja 9:5, 6). Dan sal *Jesaja 11:1-9* vervul word (lees dit assehief self in u Bybel). Sodoende sal die ganse aarde weereens teruggebring word in harmonie met God, en sal die tabernakel van God weer by die mense wees (Openb. 21:3).

Maar voor hierdie gebeurtenis hou die BRUIDEGOM eers die BRUILOFSMAAL met Sy vriende. Hulle is Sy boesem metgeselle, en ons glo dat hulle Sy Liggaam van *Oorwinnende Gelowiges* is wat saam met Hom in Sy Nuwe Koninkryk op aarde sal kom regeer. Jesus het gesê: „Julle is my vriende as julle *alles doen* wat ek julle beveel. Ek noem julle nie *meer* diensknegte nie, omdat die dienskneg nie weet wat sy heer doen nie. Maar Ek het julle vriende genoem, omdat Ek alles wat Ek van my Vader gehoor het, aan julle bekend gemaak het." (Johannes 15:14, 15.) In ons Studie oor Openbaring 3 het ons by vers 21 vir u al die Skrifte gegee wat op die OORWINNAARS betrekking het. Ons gee hier weer net die Skrifte, slaan dit asseblief self op in u Bybel: Openbaring 2:7, 11, 17, 26, 27; 3:5, 12, 21; 20:4-6; Rom. 8:17; Filip. 3:7-14; 2 Tim. 2:12; Heb. 11:35. (Hierdie *beter opstanding* glo ons is die Eerste Opstanding waaraan net die Oorwinnaars sal deelneern; en dit is net diegene wat aan die Eerste Opstanding deelneem wat saam met Christus vir die Duisend Jaar van die Millennium sal regeer volgens Openbaring 20:4-6. Lees ook ons pamflet: DIE OPRAPING.

Die BRUILOFSMAAL is dus die inhuldiging of inswering van die Regering van ons Here Jesus Christus hier op aarde; die samestelling van Sy Kabinet as het ware, in die terminologie van ons Westerse Demokrasie, *net voordat* Hy die Koningskap aanvaar. Hy het aan Sy dissipels gesê: „Voorwaar Ek sê vir julle dat julle wat My gevolg het, in die wedergeboorte wanneer die Seun van die mens op Sy heerlike troon gaan sit, julle ook op twaalf trone sal sit en die twaalf stamme van Israel sal oordeel. En elkeen wat huise of broers of susters of vader of moeder of vrou of kinders of grond ter wille van my Naam verlaat het, sal honderd rnaal soveel ontvang en die ewige

lewe beërwe. Maar baie wat eerste is, sal laaste wees, en wat laaste is, eerste.” Lees Matt. 19:27-30. Dit is ook in ooreenstemming met die Gelykenis van die ponde in Lukas 19:11-27. Kan dit wees dat die man wat sy pond in 'n doek weggesit het (v.20), dieselfde man is wat sonder 'n bruilofskleed aan op die bruilofsmaal betrap is? (Sien Matt. 22:1-14).

Openbaring 19;10
*„En ek het voor sy voete neergeval om hom te aanbid; maar hy het vir my gesê: Moenie! Ek is 'n rnededienskneg van jou en van jou broeders wat die getuienis van Jesus het. Aanbid God. Want die getuienis van Jesus is die gees van die profesie”*

Johannes was so oorweldig deur die stralende heerlikheid van die hemelse wese en sy boodskap wat hy gebring het, dat hy aan sy voete neergeval het om hom te aanbid. Maar hy was beveel om dit nie to doen nie want God alleenlik moet aanbid word. Dit is vir ons nog 'n bewys van die Godheid van Jesus, want oral waar Hy so aanbid was, het hy dit aangeneem. Alle profesieë van die Bybel wys op die Here Jesus. Jesus self het gesê: „Julle ondersoek die Skrifte, omdat julle meen dat julle daarin die ewige lewe het en dit is dié wat van My getuig.” (Johannes 5:39).

## DIE TERUGKEER VANAF DIE BRUILOFSMAAL (v. 11-21)

Hierdie verse van hierdie hoofstuk is miskien die heerlikste en mees skouspelagtige en tog ook terselfdertyd die verskriklikste gedeelte van die hele Bybel. Ons sien vir Christus in al Sy Heerlikheid, Glorie, Majesteit en Reinheid; maar terselfdertyd ook besig om WRAAK uit te oefen. Wanneer die LAM die BEUL (of LAKSMAN) word, en die hele wêreld weet dat Hy heeltemal GEREGVERDIGD is om dit te doen, waar sal die skuldige dan genade vind, en waar sal die vervolgde skuiling kry? Wanneer die God van genade die WREKER word en die Rots van die Eeue die meulsteen, wie kan dan die dag van Sy koms verdra? En wie sal standhou as Hy verskyn? Want Hy sal wees soos die vuur van die smelter en soos die seep van die, wassers. En Hy sal sit: 'n smelter en reiniger van silwer, en Hy sal die seuns van Levi reinig en hulle louter soos goud *en* silwer,… Want kyk, die dag kom, en dit brand soos 'n oond. Dan sal al die

vermeteles en almal wat goddeloosheid bedrywe, 'n stoppel wees; en die *dag wat kom,* sal hulle aan die brand steek, sê die HERE van die leërskare; sodat dit vir hulle geen wortel of tak sal oorlaat nie. Maar vir julle wat my Naam vrees, sal die son van geregtigheid opgaan, en daar sal genesing onder sy vleuels wees en julle sal uittrek en huppel soos kalwers uit die stal.” (Mal. 3:2, 3; 4:1, 2). Onder watter van hierdie twee groepe val u, geagte leser? Die Here sê dat die wat nie vir Horn is nie, is teen Hom. Is u met God versoen? Hy het Sy deel aan die Kruis van Gólgota gedoen, het u u deel gedoen deur uself te bekeer en die Evangelie te glo? Indien nog nie, waarom nie nou nie? Môre is dit dalk vir u vir ewig te laat: „En as medewerkers vermaan ons julle ook dat julle die genade van God nie tervergeefs mag ontvang nie Want Hy sê: In die tyd van die welbehae het Ek jou verhoor, en in die dag van heil het Ek jou gehelp. Kyk, nou is dit die tyd van die welbehae; kyk, nou is die dag van heil.” (2 Kor. 6:1, 2).

Verse 11-21
Alle Bybelstudente stem saam dat hierdie eeu of Bedeling met die Oordeel van God beëindig sal word. In Hoofstuk 17 het ons die oordeel oor Babilon (Kerklik) behandel, dit is die Oordeel oor al die Kerklike Stelsels in opstand teen die suiwere Evangelie, maar die Rooms Katolieke Stelsel in die besonder. In Hoofstuk 18 het ons die Oordeel oor Babilon Ekonomies behandel, die vernietiging van hierdie huidige onregverdige en verslawende ekonomiese Stelsel. Nou gaan ons sien hoedat hierdie huidige POLITIEKE STELSEL wat deur die MILITÊRE en MONETÊRE MAG (waar MAG alleen REG is) van hierdie Babiloniese wêreld in stand gehou word, vernietig gaan word.

In die tyd van die EINDE (en dit is NOU) sal die hele wêreld in opstand kom teen alles wat die Bybel voor staan, eers indirek en spoedig direk (Hierdie reeks is in 1962 geskryf). Gedurende die afgelope 45 jaar het ons die Kommunisme gehad, wat toegewyde ateïsme is, wat homself daaraan verbind het om die Christelike Geloof uit te wis. Om in hierdie doelwit te slaag, sal sy die Christelike Weste moet vernietig, wat die Christelike Geloof beskerm, al is dit ook net in naam. Die Westerse Nasies wat vir die Protestantse Geloof staan, is feitlik almal wit mense van Anglo-

Saksiese en verwante oorsprong. Ons glo dat hierdie mense die letterlike afstammelinge is van die sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel. (Dit word volledig behandel in ons Reeks: DIE VERLORE TIEN STAMME VAN ISRAEL).

Nou wys die Bybel vir ons in Esegiël 38 en 39 daarop dat daar in die LAASTE DAE (Eseg. 38:8, 18) 'n Konfederasie van Volkere onder die leiding van Gog van die Land van Magog, die Vors van Ros, Meseg en Tubal (Eseg. 38:2, 3) sou wees, wat teen die Volk van God (Israel) sou optrek (Eseg. 38:16). Ons behandel dit volledig in ons pamflet: RUSLAND IN PROFESIE.

Alle Bybel studente ken die Gog van die Land van Magog as die Rusland van ons Moderne Tyd uit, en vir Meseg as Moskou en Tubal as Tobolsk. Eerwaarde W. M. H. Milner, M.A. F.R.G.S., ens., skryf as volg oor DIE LAND VAN MAGOG: „Vanaf die grense van Poland en Letland tot Kamchatka en Wladiwostok is al die sogenaamde Russiese Volkere van òf suiwer òf gemengde *Mongoolse bloed"* (daar is 'n welbekende ou gesegde wat as volg lui: Krap 'n Rus en jy ontdek 'n Tartaar).

In Sy Boek THE RUSSIAN CHAPTERS OF EZEKIEL wys hy ook hoedat GOG Van AGAG afgelei is. Hy was 'n AMALEKIET, en AMALEK was die kleinseun van ESAU- God het self gesê dat Hy oorlog sou hê met Amalek *van geslag tot geslag* (Exodus 17:14-16), omdat hy die eerste een was wat vir Israel na die Exodus op verraderlike wyse aangeval het. Lees ook Esegiël 38:17. Attila en sy Hunne het vanuit Mongolië gekom. Genghiz Khan het sy Mongoolse Hordes in Rusland ingelei in die jare 1224 en 1237 A.D., en hulle het haar oorheers tot in die jaar 1480 A.D., lank genoeg vir die Mongole om hulle onuitwisbare stempel op die Russiese Volk en hul karakter af te druk; van hier dan die slinkse en verraderlike karaktertrekke van die Russiese leierskap. Voorwaar, mense en nasies word gevorm en gelei deur onsienlike magte waaroor hulle geen beheer het nie ... Gog en Magog en hulle bondgenote is dus die Slawiese en Asiatiese Heidendom wat die kern uitmaak van die LAASTE SATANIESE RYK.

Volgens Esegiël 38 en 39 sal daar in die laaste dae baie ander nasies by hulle aansluit, sommige waarvan vandag baie duidelik

uitgeken kan word. So word die Kusiete en Putiërs onder andere genoem, en gesaghebbendes ken hulle vandag uit as die Swart Nasies van Afrika. Ons kan hulle vandag voor ons oë die een na die ander, sien agter die kommunistiese Blok inval, teen die Witman en sy Christelike Geloof. Die *„baie volke saam met jou”* van Esegiël 38:6 verteenwoordig China met haar 750 miljoen en die hele Asiatiese Blok.

En dit is presies die posisie vandag. Lees asseblief self Psalms 2 en 83 baie noukeurig en vergelyk dit met hierdie gedeelte, Openbaring 19:11-21, wat ons nou besig is om te bestudeer.

## DIE WEDERKOMS VAN CHRISTUS IN GROOT KRAG EN HEERLIKHEID (Vergelyk Matt. 24:16-30.)

Vers 11
*„Toe het ek die hemel geopend* gesien; en *daar was* 'n *wit perd, en Hy wat danrop sit, word genoem Getrou en Waaragtig, en Hy oordeel en voer oorlog in geregtigheid.”*

Teen hierdie tyd is die Boek van Joël en verwante Profesieë al feitlik heeltemal vervul. (Lees ons Boekie: DIE BOEK VAN JOËL: SY PROFETIESE BOODSKAP EN WAARSKUWING). Israel, die Christelike Protestantse Weste, en die Jode van suiwer Israelitiese afkoms, sal in die uiterste toestand van nood wees; hulle sal feitlik heeltemal oorrompel en verslaan wees deur Gog en sy bondgenote. In hierdie toestand sal die Godsdienstige en Ekonomiese Stelsels heeltemal verpletter wees. Dit is die oordele van Babilon Kerklik en Babilon Ekonomies wat ons in Openbaring Hoofstukke 17 en 18 respektief, behandel het.

Nou is alle politieke mag in die Weste ook vernietig, en dit lyk asof die Ooste met sy suiwer Heidense Inslag nou die wêreld gaan regeer vir die eeue wat kom. Maar in hierdie vure van beproewing sal hierdie Israel Volkere hulle voor God verootmoedig het, en Hom om hulp gesmeek het. Sien Joël. 'n Heilige Gees Herlewing sal oor die hele Volk kom. Lees Joël 2:23, 28-32; Esegiël 39:29.

Dis dan dat die hemele sal oopbars en die wonderbaarlikste toneel van alle tye homself voor die oë van die hele wêreld sal ontvou.

Lees self Openbaring 1:7; Matt. 24:27-31. Jesus Christus sal skielik in groot glans en heerlikheid uit die hemel te voorskyn kom om te oordeel en oorlog te voer. Die perd spreek van oorlog, die wit van oorwinning, geregtigheid, reinheid, heiligheid, waarheid. In Psalm 45 waar die bruilofslied van die Messias profeties besing word, lees ons in verse 4 en 5: Gord u swaard aan die heup, o held, u majesteit en u heerlikheid; ja u heerlikheid ! Ry voorspoedig ter wille van *waarheid en ootmoed* en *geregtigheid;* en laat u regterhand u vreeslike dinge leer!" Lees ook Jesaja 59: 19, 20. Dit sal baie anders wees as met Sy Eerste Koms toe Hy Jerusalem op 'n ou eselsvulletjie in nederigheid en sagmoedigheid binnegery het. Toe het Hy gekom as die Lam van God wat die sonde van die wêreld wegneem. Maar nou hier in Openbaring 19 kom Hy as die Groot Koning van alle konings en die Heer van alle here, om die Politieke Stelsel, die laaste fase van BABILON met haar slelsel van mag is reg, omver te gooi en te vernietig.

Vers 12
*„En sy oë was soos 'n vuurvlam, en op sy hoof was baie krone: en Hy het 'n Naam wat geskrywe is, wat niemand ken nie,behalwe Hy self."*

Net soos in Openbaring 1 vers 14 word Sy oë beskryf dat dit is soos 'n vuurvlam. Dit spreek ook van heilige toorn en verontwaardiging. Miskien was hulle ook so op daardie dag toe Hy die geldwisselaars en die duiweverkopers uit die tempel uit verdryf het. Wee die goddelose en geweldenaars die dag wanneer Hy verskyn!

Op Sy hoof is baie krone want Hy is die Koning van die konings. Hy sal alleen heers as Koning en Sy bloedgewaste oorwinnaars saam met Hom. Niemand sal Hom herken tot op 'n gegewe voorafbepaal-de moment nie! Ek glo dat hierdie Naam *die naam* is van Fil. 2:9-11, die Naam van JESUS soos die engel vir Maria gesê het in *Lukas 1:31.* Lees ook: Hand. 1:11; Openb. 1:14; Mat. 11:27; 1 Tim.6:14-16.

Vers 13
*„En Hy was bekleed met 'n kleed wat in bloed gedoop was, en sy Naam is: Die Woord van God."*

Hierdie vers bewys duidelik dat dit Jesus is, want hier is Sy Naam die Woord van God, sien Johannes 1 vers 1. Baie mense glo dat die

bloed op Sy kleed hier Sy eie bloed is wat op Gólgota gestort is, maar dit is nie so nie. Hy kom hier om te oordeel en oorlog te maak.

Die bloed waarin Sy kleed gedoop is, is die bloed van Sy vyande en van die wat Hom verwerp. Lees vers 15 en *Jesaja 63:1-6.* Baie mense dink dat wanneer die Christus kom, Hy 'n wêreld sal vind wat onderworpe en bekeerd is, maar dit is nie so nie. Die wêreld sal in 'n toestand van opstand (rebellie) teen Hom en Sy Volk wees, en Hy kom om dit te onderwerp en daaroor te heers met 'n yster dissipline. Lees selfJesaja 11:2-5.

Vers 14
*„En die leërs in die hemel het Horn gevolg op wit perde, bekleed met wit en rein fyn linne."*

Die heerlikheid van hierdie gesig van die Wederkoms van Ons Heiland op die Wit perd, word nou nog verder vergroot deur die openbaring van die ontelbare skares van die leërskare van God wat Hom uit die hemel volg, almal op wit perde en bekleed met wit en rein fyn linne. Hulle is nie die heiliges nie, maar engelewesens uit die hemel wat nog altyd God se dienende geeste was wat vir diens uitgestuur word ter wille van God se Volk (lees Heb. 1:13, 14; Josua 5:13-15). Hulle word hier net sigbaar vir almal om te sien. Ons kry 'n kykie hiervan in *2 Konings 6:17* waar God die oë van die verskrikte dienskneg van die Profeet Elisa open om te sien hoedat die heuwels rondom hulle vol was van perde en waens van vuur. Dit is in een van hierdie „waens" wat Elia liggaamiik opgeneem is in die hemel, en wat 'n „storm" veroorsaak het terwyl dit opgaan (2 Konings 2:11). Hierdie dinge is werklikheid, geagte leser! *„Hoe groot* is U tog, 0 Here onse God!"

Dit is die engele hierdie wat saam met ons Here Jesus kom om uit Sy Koninkryk bymekaar te maak al die struikelblokke en die wat ongeregtigheid doen (Matt. 13:41). Die Apostel Paulus skryf in 2 Thessalonicense 1:5-10 oor dieselfde toneel. Dit is ook dieselfde wat in Jeremia 25:30-33 en Jesaja 13:1-6 en verwante Skrifte voorspel word. Wat 'n verskriklike konsternasie gaan daar nie op daardie dag onder al die vyande van God heers nie! Geen wonder nie dat Openbaring 1:7 sê dat op daardie dag sal al die geslagte van die aarde oor Hom rou bedryf; Ja, amen! Ons Here Jesus het dieselfde in

Mattheüs 24:30 gesê. Dit sal paslik wees om op hierdie stadium vir u die volgende vertaling te gee van „die Wit Perderuiters" ( White Cavalry) uit die boek „WE HAVE A GUARDIAN".

DIE WIT RUITERY (Eng. THE WHITE CAVALRY): In die lente van die jaar 1918 het die Duitsers deur die Geallieerde Linies gebreek. Daar was groot ongevalle gely, die reserwe voorrade was feitlik uitgeput en die Amerikaners was nog nie heeltemal gereed nie. In 'n beskrywing van hoedat die Duitse opmars gestuit is, beskryf 'n artikel in die joernaal van die Britse „Brigade of Guards" (Household Brigade Magazine - Winter, 1942) dit as volg:

„By die brandpunt van die vyand se opmars, Bethune, het die Duitsers kanon- en masjiengeweervuur gekonsentreer, ter voorbereiding vir 'n bajonet aanval in massa formasie. Maar skielik het die artillerievuur van rigting verander en op 'n klein heuweltjie anderkant die dorpie begin konsentreer. Die grond hier was heeltemal kaal, en tog het masjiengewere en kanonne dit van hoek tot kant met 'n haelbui van lood oopgeskeur.

„Net so plotseling soos dit begin het, so skielik het die vyand sy vuur gestaak en in die doodse stilte wat daarop gevolg het kon jy duidelik die trillende sang van dankbaarheid van 'n lewerikie hoor. Die dig aaneengeslote linie van Duitse soldate wat voorwaarts begin marsjeer het om in massa farmasie die oorwinning te behaal, het plotseling tot stilstand gekom. Terwyl die Britse soldate dit nog so aanskou, sien hulle hoedat die linie skielik breek! Die Duitsers het alles neergegooi wat hulle gehad het en hals oor kop en vrees-en paniekbevange op die vlug geslaan. Hier is die verklaring van 'n senior Duitse offisier wat net daarna gevange geneem is:

„Die bevel was gegee dat ons in massa formasie moes opruk, en ons troepe het agter ons aan marsjeer al singende op pad na 'n oorwinning, toe Fritz my luitenant vir my sê: Herr Kapitan, kyk net 'n bietjie na daardie oop stuk grond anderkant Bethune, daar kom 'n Berede Brigade nou net deur die rook wat daaroor hang. Hulle moet gek wees, hierdie Engelse, om teen so 'n mag soos ons s'n so in die ope op te ruk. Ek veronderstel hulle is kavallerie van een van hulle Koloniale Magte, want kyk, hulle is almal in wit uniforms en ry op wit perde! Eienaardig, sê ek toe, ek het nog nooit gehoor dat die

Engelse enige kavallerie in wit uniform het nie, of dit nou uit die Kolonies is of nie. Vir etlike jare nou al veg hulle te voet, en in elk geval is hulle in khakie en nie in wit nie! Wel, sê ek toe, hulle is duidelik genoeg! Kyk, ons kanonne het hulle nou onder skoot en ons sal hulle somaar gou aan flenters skiet. Ons het gesien hoedat die bomme tussen die perde en hul ruiters bars, terwyl hulle aangery kom op 'n gemaklike drafstap, in paradegrond-formasie, elke man en sy perd presies op hulle plek.

„Kort daarna het ons masjiengewere ook met hulle spervuur begin en het die opmarsende kavallerie met 'n stortbui van hael deurkruis; meedoënloos beweeg hulle egter voort, en nie een enkele man of perd val nie!

„In gelid, ongestuit, beweeg hulle voort, duidelik sigbaar nou in die helder sonlig. 'n Paar passe voor hulle aan die voorpunt ry hulle Ieier, 'n pragfiguur van 'n man, met sy hare wat glinster soos geweefde goud met 'n stralekrans rondom sy hoof. Aan sy sy was 'n groot swaard, maar sy hande het voor hom gelê en hy het kalm die teuels vasgehou terwyl sy groot pragtige wit perd trots en statig met hom voortgestap het.

Ten spyte van die swaar kanonvuur en gekonsentreerde masjien-geweervuur het die Wit Kavallerie bly voortbeweeg, meedoënloos soos die noodlot, soos die inkomende gety wat oor die strand spoel.

„Toe val daar 'n groot vrees op my, en ek het omgedraai om te vlug, ek, ja ek, 'n offisier in die Pruisiese Wag, het gevlug, paniekbevange, en rondom my was honderde vreesbevange manne wat kerm en huil soos kindertjies, en hulle wapens en toebehore weggooi sodat hulle so vinnig as moontik kon beweeg ... almal aan die hardloop. Hulle *een* begeerte was om weg te kom van die oprukkende Wit Kavallerie, boweal van die vrees-inboesemende Ieier wie se hare soos 'n goue stralekrans geglinster het.

„Dit is al wat ek het om aan u te sê. Ons is verslaan. Die Duitse Leër is gebreek. Daar mag nog gevegte wees, maar ons het die oorlog verloor; ons is deur die Wit Kavallerie verslaan ... Ek kan nie ver-staan nie. Ek kan nie verstaan nie" (Hierdie is 'n uittreksel uit die verslag van die Staf-Kaptein, 1 ste Inligtingskorps, Hoofkwartier 1 ste Britse Leër 1916-18. Hy was persoonlik teenwoordig en het self

die Duitse Offisier ondervra, en bogenoemde verklaring van hom ontvang)-Lees Openbaring 19:11-16.

Gedurende die daaropvolgende dae is baie Duitse krygsgevangenes ondervra en hulle getuienisse het in hooftrekke ooreengestem met die een hierbo weergegee.

DIE EERSTE OPSTANDING

Hierdie grootse heeriikheid word nog verder verhoog deur die *Eerste Opstanding.* Lees asseblief 1 Korinthiërs 15:15-53; 1 Thess. 4:16-18. Met die geklank van die laaste basuin, sal die Heer self van die hemel neerdaal met 'n geroep met die stem van 'n aartsengel en met geklank van die basuin van God, en die grafte sal oopgaan en die dode sal opstaan om die Heer in die lug te ontmoet. Dit wil sê diegene vanuit die dode wat die oorwinningslewe gelei het. By hulle sal in die lug aansluit die oorwinnaars vanuit die Iewende, veranderd, verheerlik in 'n oogwenk. Wat 'n manjifieke heerlike gesig is dit nie! 0 sal die teleurstelling nie groot wees op daardie dag as ons moet agterbly nie? Geliefdes, sal ons nie ag gee op die vermaning van Paulus in 2 Kor. 5:8-11 nie? Hierdie Koms van die Here Jesus met Sy Heiliges vind ons onder andere ook in Sagaria 14:5 en Judas 14.

Vers 15
*„En uit sy mond gaan daar 'n skerp swaard om die nasies daarmee te slaan; en Hy sal hulle met 'n ysterstaf regeer, en Hy trap die parskuip van die wyn van die grimmigheid en* van *die toorn* van *God, die Almagtige."*

Hierdie vers word grootliks gedek deur dit wat ons alreeds gesê het. Die skerp swaard uit Sy mond toon dat die bevel oor *Sy lippe* sal gaan wat die „sward" in aksie sal bring. Lees self Openbaring 14:20; Jesaja 63:3, 6; Matt. 21:44; Lukas 19:27, 14. Die swaard van die Gees is ook die Woord van God (Ef. 6:17) wat toon dat Hy die volkere met 'n yster dissipline *volgens die Boek (die Bybel)* sal regeer. Met ander woorde, die Goddelike Konstitusie (Grondwet), soos God dit aan Israel by Berg Sinai gegee het, en voltooi en vervul is in Christus, sal die WET van die Koninkryk van God *op aarde* wees, 'n Teokrasie met die Here Jesus Self op die Troon - lees

Openb. 3:21 Lukas 1:31-33; Matt. 6:9-13; Eseg. 37:21-25; Jer. 33:15-17, 20-21; 3:17; Ps. 89:3-5, 27-37; 2 Sam. 7:13, 16.

## DIE KONING VAN DIE KONINGS EN DIE HERE VAN DIE HERE

Vers 16
*„En Hy dra op sy kleed en op sy heup die Naam wat geskrywe* is: *Die Koning van die konings en die Here van die here."*

Hier kom ons nou by die finale beloning van Gólgota. Ons moet hierdie HEERLIKE FEIT *nooit* uit die oog verloor nie, waarvoor ons die Here Jesus die Messias vir ewig en ewig sal dank, dat Hy Homself so intiem met die mens verbind het. In Homself was Hy altyd in die diepte van Sy wese God (Sien byvoorbeeld Filip. 2:6). Dit was dus vir Hom nie nodig om hierdie titel vir Homself te verwerf nie-dit het altyd aan Hom behoort - sien Jesaja 9:5. Maar Hy het dit in Sy menslike natuur verwerf, waarin Hy gehoorsaam geword het tot aan die dood van die Kruis om Israel (sien Jesaja 53:8) deur versoening en dood te herstel tot die posisie waar sy weer *wettig* met God in die huwelik herbevestig kon word; en om *elke* mens wat *wil* te herstel tot die stand van heerskappy onder en seunskap van God, wat Adam verloor het. In daardie hoedanigheid het Hy vir ons die tweede Adam geword, die KONING VAN DIE KONINGS EN DIE HERE VAN DIE HERE.

## DIE MAALTYD VAN DIE GROTE GOD

Vers 17
*„En ek het een engel sien staan in die son; en* hy het met 'n *groot stem uitgeroep en vir al die voëls gesê wat in die middel van die lug vlieg: Kom hierheen en versamel julle tot die maaltyd van die grote God."*

Hierdie is nie die BRUILOFSMAAL VAN DIE LAM nie (vers 9) wat 'n maaltyd is waarop die belonings en seëninge aan die oorwinnaars uitgedeel word. Hierdie is 'n maaltyd van wraak wat saamval met die BRUILOFSMAAL. Die engel staan in die middel van die lug (die son) waar almal hom kan hoor en sien. Hy nooi al die roofvoëls, die aas-voëls, die arende, ensovoorts; al die voëls wat hoog vlieg (in die

middel van die lug), om na die maaltyd te kom. Hierdie soort voëls is altyd op die uitkyk vir aas. Lees hierdie volgende Skrifte wat dit vir ons verder beskryf: Esegiël 39:4, 17-23, Matt 24:38, 39; Lukas 17:34-37.

Vers 18
*„Dat julle kan eet die vlees van konings en die vlees van owerstes oor duisend en die vlees van sterkes, en die vlees van perde en van die wat daarop sit, en die vlees van almal, vrymense sowel as slawe, klein sowel as groot."*

Dit is presies wat die voëls gaan vind in hierdie groot slagting, wanneer *God* die *leërmagte* van hierdie Babiloniese Stelsel gaan *vernietig,* waarmee sy altyd haar wil afgedwing het op die wat swakker was as sy. In Babilon (die stelsel) word dit nooit gevra wie of wat is reg nie, maar wie is die sterkste. Hier gaan 'n *regverdige* God nou vir eens en altyd met hierdie toestand van sake afreken, en die slagting gaan groot wees. Hier is nog 'n paar Skrifte om dit vir ons verder te beskryf: Jesaja 34:1-10; Joël 3:9-16; Matt. 24:27-31; Lukas 17:22-37; Esegiël 38:17-23; Openb. 14:20.

Dit is merkwaardig dat God altyd Sy grootste maaltye aanbied wanneer dinge op hul donkerste is. So is daar byvoorbeeld die VIER GROOT MAALTYE: (a) DIE PAASMAAL, (b) DIE LAASTE AVONDMAAL, (c) DIE BRUILOFSMAAL VAN DIE LAM (v. 7) en (d) DIE MAALTYD VAN DIE GROTE GOD (v.17).

Dit moet opgelet word dat die kern van die Groot Slag nog is as gevolg van Gog se strewe om Israel te vernietig en ter wille van die regsaak van Sion. *Satan wil ten alle koste verhoed dat die Koninkryk van God op aarde herstel moet word.* Dit is waarom hy die nasies opsweep tot so 'n waansinnige woede om Israel op elke front ten alle koste totaal te vernietig. Lees weer Psalm 2 en let dan veral op vers 6: „Ek tog het *my koning* gesalf *oor Sion,* my *heilige berg."*

Dit is hierdie regsaak van *Sion* (God se Regeringsetel *op aarde)* wat lei na hierdie verskriklike oordeel wat in verse 17 en 18 beskryf word. Dit is hier waar BABILON POLITIES, totaal vernietig gaan word, en die trots van die mens in die stof sal lê.

Vers 19
*„En ek* het *die dier en die konings van die aarde en hulle leërs versamel gesien, om oorlog te voer teen Hom wat op die perd sit, en teen sy leërs.”*

Hierdie vers gee vir ons die samestelling van die twee magte wat teen mekaar staan, baie duidelik weer. Die werklike mag wat die *dier* inspireer is die eintlike dier, naamlik Satan self, daardie sluwe ou Slang. Hy was nog altyd die krag agter die skerms van elke mag in opstand teen God veral die begin. Dit is hy wat vir Amalek teen Israel aangehits het net na die Exodus. Vandag is Amalek (Gog) die Ieier van die Bees-mag (Godlose Kommunisme) en almal wat aan hulle kant sal veg. Maar dank God, hy het met HOM te doen wat op die perd (simbolies vir oorlog) sit en met Sy leër.

## DIE LOT VAN DIE BEES EN VAN DIE VALSE PROFEET

Vers 20
*„En die dier is gevange geneem,* en *saam met hom die valse profeet wat die tekens in sy teenwoordigbeid gedoen het, waarmee by hulle verlei het wat die merk van die dier ontvang en sy beeld aanbid het. Lewend is die twee gewerp in die vuurpoel wat met swawel brand.”*

Die oordeel het aangebreek, nie net vir die dier nie, dit is al diegene wat vir Satan volg in sy opstand teen God en Israel, maar ook vir die valse profeet, dit is die Rooms Katolisisme en die Pous. Al diegene wat hierdie „beeld” van wêreldseer, mag, swierigheid, prestige, en so aan, aanbid, het in die strik van Satan geval. Die Vasteland van Europa en ook Israel, wat altyd agter vreemde „gode” aan geloop het, het ook in dieselfde strik geval. Die valse profeet het hierdie „beeld” (die stelsel van mag is reg òf dit gewapende mag òf geldmag is, maak nie saak nie) *gebruik* om sy eie saak te bevorder. Hulle beide gaan in die vuurpoel wat met swawel brand, gewerp word. Daar sal die duiwel wat hulle geinspireer het, hom by hulle 'n duisendjaar later aansluit (Iees Openb. 20: 10; Matt. 25:41; 8:29), om dag en nag gepynig te word tot in alle ewigheid. Dit wys vir ons dat hierdie vuurpoel nie vernietig nie, want die dier en die valse profeef is nog daar na 'n duisend jaar en toe het die duiwel en sy engele hulself by hulle aangesluit.

Vers 21

*„En die ander is gedood met die swaard wat uit die mond gaan van Hom wat op die perd sit; en al die voëls is versadig van hulle vlees.”*

Net een woord van bevel aan die engele wat teëgehou was by die kruis, maar nou vry is om op te tree. Nie een enkele een het vrygespring nie. Mag God gee dat almal die waarskuwing sal aanneem om nie met 'n heilige God en Sy Woord te speel nie, want niemand wat dit doen sal ontvlug nie. Ek glo dat nie een van hierdie verskriklike oordele in die eerste instansie geskryf is om enigiemand skrik te maak nie. Dit is net feite wat voor ons gelê word. As u dit nie verstaan nie, moet nie mislei word om God in twyfel te trek of teen Hom te rebelleer nie. Ek glo dat al diegene wat diep in hulle harte 'n verlange het tot God, na Horn toe getrek sal word deur die Kruis (lees Johannes 3:14-18); en dat diegene wat nie 'n hart het vir God nie, *nie* na Christus sal kom *nie,* nie eers deur die dreigement van die vuur van die hel nie. Ons hoofdoel moet wees om die Woord te verkondig, die HELE WOORD, ongeag van wat die gevolge mag wees. Ons het nie die reg om te sê dat die een deel van die Woord belangriker is as die ander nie. Elke gedeelte het sy plek, ALLE SKRIF is die Woord van God (lees 2 Tim. 3:16, 17) en is *Waarheid*-Johannes 17:17.

## Hoofstuk 20

*Satan Gebind en in die Afgrond Gewerp Duisend Jaar Lank;*

*Die Duisendjarige Vrederyk of die Koninkryk Dispensasie*

INLEIDING

In die vorige Hoofstuk het ons gesien hoedat die Here Jesus die POLITIEKE aspek van hierdie BABILONIESE STELSEL vernietig het met die persoonlike ingryping van Sy Wederkoms. Dit is hoe hierdie ou wêreldstelsel wat onder die mag van die SATAN is, en dus in opstand teen God is, tot 'n einde sal kom. Met grote krag en geweld sal God die fisiese liggaam van die Satan in al sy fases naamlik Ekonomies, Polities en Kerklik, vernietig. Wat vir 'n monster was hy nie, net soos 'n groot reuse seekat het hy die arme hulpelose mensdom stewig en meedoënloos in sy groep gehad. Maar dank God vir die Gawe van Sy Seun, Jesus Christus en die uiteindelike oorwinning en triomf van die Saad van die vrou. Mag die Heer ons oë oopmaak om te sien dat ons nou in die dae lewe wanneer hierdie proses van Verlossing deur middel van die oordeel van God alreeds begin het, en dat ons al byna voor die poorte van die Nuwe Jerusalem staan.

Al die profete en elke ware kind van God dwarsdeur die eeue het uitgesien na hierdie dag. Luister na die Apostel Petrus in Hand. *3:19-21:* „Kom dan tot inkeer en bekeer julle, sodat julle sondes uitgewis kan word en *tye* van verkwikking van die aangesig van die Here mag kom, en Hy Hom mag stuur wat vooraf aan julle verkondig is, naamlik Jesus Christus, Hom wat die hemel moet ontvang tot op die tye van die wederoprigting van alle dinge, waarvan God van ouds af gespreek het deur die mond van al sy heilige profete."

Hierdie tye van verkwikking en van die wederoprigting van alle dinge het nou aangebreek! Johannes het gesien en dit vir ons in Hoofstuk 19 beskryf, hoedat ons Here Jesus in groot krag en triomf terugkeer en wraak uitoefen op Sy vyande op aarde. Hy doen 'n beroep op ons om bly te wees en ons te verheug want die Bruilof van die Lam het gekom, en Sy vrou het haar gereed gemaak. Sodoende staan Hy gereed om Sy Koninkryk hier op aarde op te rig, die Koninkryk

waarvoor Hy ons in die Onse Vader leer bid het. Dan sal Israel, die Vrou van die Lam, soos sy vandag aangetref word onder die Blanke Westerse Nasies en onder 'n gedeelte van die Jode, leef volgens die Goddelike Grondwet, en Sy wil sal op aarde geskied, net soos in die hemel (vergelyk Matt. 6:9,10).

Die Profeet Jesaja skryf as volg oor hierdie heerlike tydperk: „En geregtigheid sal die gordel van sy lendene en trou die gordel van sy heupe wees. Dan wei die wolf by die lam, en die luiperd gaan lê by die bokkie en die kalf en die jong leeu en die vetgemaakte vee by mekaar, en 'n klein seuntjie sal hulle aanja. Die koei en die berin wei, en hulle kleintjies lê by mekaar; en die leeu eet strooi soos die os; en die suigling speel by die gat van 'n adder, en die gespeende kind steek sy hand uit na die kuil van 'n basilisk. Hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie; want die aarde sal vol wees van die kennis van die HERE soos die waters die seebodem oordek." (Jes. 11:5-9).

Hierdie selfde profeet skryf ook as volg oor seëninge van die Komende Koninkryk van God op aarde, en die herversameling van Israel: „Versterk die slap hande en maak die struikelende knieë vas. Sê aan die wat vervaard is van hart: Wees sterk, wees nie bevrees nie. Kyk, julle God kom met wraak, met goddelike vergelding: Hy self sal kom en julle verlos. Dan sal die oë van die blindes geopen en die ore van die dowes ontsluit word. Dan sal die lamme spring soos 'n takbok en die tong van die stomme sal jubel; want in die woestyn breek waters uit en strome in die wildernis." (Jes. 35:3-6). In daardie dag sal hulle „huise bou en bewoon en wingerde plant en die vrug daarvan eet: hulle sal nie bou dat 'n ander dit bewoon nie; hulle sal nie plant dat 'n ander dit eet nie; want die dae van my volk sal wees soos die dae van die bome en my uitverkorenes sal die werk van hulle hande self geniet. Hulle sal hul nie tevergeefs vermoei of baar vir skielike ondergang nie; want hulle is 'n geslag van die wat deur die HERE geseën is, en hulle nakomelinge is by hulle. En voordat hulle roep, sal Ek antwoord; terwyl hulle nog spreek verhoor Ek." (Jes. 65:21-24).

Wanneer hierdie Koninkryk hier op aarde gevestig is nadat al Satan se instrumente en werktuie, soos byvoorbeeld die bees en sy beeld, vernietig is, sal die toestand op aarde as volg wees: „En Hy sal

oordeel tussen baie volke en regspreek vir magtige nasies tot in die verte; en hulle sal van hul swaarde pikke smee en van hul spiese snoeimesse; nie meer sal nasie teen nasie die swaard ophef nie, en hulle sal nie meer leer om oorlog te voer nie. Maar hulle sal sit elkeen onder sy wingerdstok en onder sy vyeboom, sonder dat iemand hulle verskrik; want die mond van die HERE van die leëskare het dit gespreek. Want al die volke mag wandel elkeen in die naam van sy god, maar ons sal wandel in die Naam van die HERE onse God vir ewig en altoos. In die dag, spreek die HERE, wil Ek versamel die wat kreupel is, en bymekaar maak wat verdryf was, en die wat Ek kwaad aangedoen het. Dan sal Ek die wat kreupel was, tot 'n oorblyfsel maak en wat ver verwyder was, tot 'n magtige nasie. En die HERE sal koning wees oor hulle op die berg Sion, van nou of tot in ewigheid." (Miga 4:3-7).

Nadat die weg voorberei is vir die vestiging van die Duisendjarige Vrederyk van ons Here Jesus hier op aarde, deur die vernietiging van al die fisiese vyande en magte (Hoofstukke 17, 18 en 19), bly daar nog net een opponerende mag oor en dit is Satan self, wat verwyder moet word. Hy is die belangrikste van almal want dit is hy wat die leier en inspirasie is van al die vyande van Christus op aarde en oral in die ganse Skepping. Ons gaan nou sien hoe dit gedoen gaan word.

## SATAN GEBIND EN IN DIE AFGROND GEWERP GEDURENDE DIE DUISENDJARIGE VREDERYK

Vers 1

*„En ek het 'n engel uit die hemel sien neerdaal, met die sleutel van die afgrond en 'n groot ketting in sy hand."*

Johannes het nog 'n merkwaardige gesig gehad, naamlik van 'n engel wat vanuit die hemel neerdaal met die sleutel van die afgrond en 'n groot ketting in sy hand. Dit gee ons onmiddellik die idee dat daar 'n baie sterk een aangehou en opgesluit gaan word. Dit beteken dat iemand wat 'n bedreiging vir die gemeenskap, naamlik die mensdom, is, in 'n donker gevangenis (die afgrond) opgesluit gaan word.

Vers 2:
*„En hy het die draak gegryp - die ou slang wat die duiwel en die Satan is - en hy het hom gebind duisend jaar lank.”*

En dit is presies wat gebeur. Die AMPLIFIED NEW TESTAMENT vertaal dit baie beskrywend as volg: „And he (the angel) *gripped* and *overpowered* the dragon, that old serpent of primeval times, who is the devil and Satan; and securely (hence the strong chain) bound him for a thousand years.” Ja waarlik, watter grootse gesig moes dit nie vir Johannes gewees het nie, om te sien hoedat hierdie monster, wat die ganse mensdom verskrik en verslaaf het, deur die engel oorrompel en gebind word. Watter magtige engel moes dit nie gewees het nie! En watter skitterende vertoning van krag! Die spore van die geveg en die stryd was seker oor die ganse uitspansel gesaai, want die Satan sou sekerlik nie sonder die aller woedendste en desperate weerstand oorgegee het nie. U kan in die gees sien hoedat die magtige boodskapper en dienskneg van God oor die rower en moordenaar van die eeue staan, terwyl laasgenoemde bewe van woede en met neusgate wat rook en vuur uitblaas, maar gebind, oorbluf en oorrompel. Dank God dat hulle wat vir ons is, meer is as hulle wat teen ons is.

Deur na hom te verwys as *die* ou slang wat die duiwel en die Satan is, herken ons hom natuurlik dadelik as die slang wat vir Eva in die tuin van Eden verlei het. Is dit nie wonderlik om te weet dat die misdadiger uiteindelik aangekeer is en op die punt staan om agter die tralies gesit te word om daar sy finale vonnis af te wag nie? Wanneer u die volle betekenis hiervan begryp, sal u saam met die engele van die hemel Halleluja uitroep: waarlik die Here God Almagtig regeer!

Vers 3
*„En hom in die afgrond gewerp en hom toegesluit en dit bo hom verseël, sodat hy die nasies nie meer sou verlei todat die duisend jaar voleindig is nie. Daarna moet hy dan 'n kort tydjie ontbind word.”*

Satan is nou in die afgrond gewerp en toegesluit en verseël vir 'n duisend jaar lank. Die bordjies is nou verhang: Dit was hy wat in die harte van die Joodse Sanhedrin en Pilatus gewerk het om die Here Jesus dood te maak en Sy graf te verseël, menende dat hulle Hom

nou vir ewig aan die duisternis van die dood oorgelewer het. Maar Hy het die bande van die dood verbreek. Hy het aan die Apostel Johannes op Patmos gesê: „Moenie vrees nie: Ek is die eerste en die laaste en die lewende; en Ek was dood en kyk, Ek leef tot in alle ewigheid, Amen. En Ek het die sleutels van die doderyk en van die dood" (Openb. 1:17,18).

Daar sal die duiwel vir 'n duisend jaar lank gehou word om die nasies van die wêreld teen sy bedrieëry te beskerm. Die Apostel Paulus skryf as volg aan die Korinthiërs „ ... die ongelowiges in wie die god van hierdie wêreld die sinne verblind het, sodat die verligting van die evangelie van die heerlikheid van Christus, wat die beeld van God is, op hulle nie sou skyn nie." (2 Kor. 4:4).

Dit word gedoen om die nasies van die aarde 'n regverdige geleentheid te gee, sonder die inmenging of beïnvloeding van Satan, om die Boodskap van Volkome Saligheid aan te neem gedurende die Duisend Jaar van Heerskappy van die Koninkryk van God op aarde. Wat 'n wonderlike geleentheid sal dit nie wees om helder te kan dink en duidelik te besluit sonder dat Satan gedurig in die ore van die mense fluister.

## DIE EERSTE OPSTANDING EN DIE KONINKRYK TYDPERK

Verse 4-6

In ons vorige Studies het ons gesien dat met die Wederkoms van Christus word die Oorwinnaars vanuit die lewendes opgeraap en die Oorwinnaars vanuit die dode opgewek om Hom in die lug te ontmoet. Hulle vier dan die Bruilofsmaal saam met Hom voordat Hy begin met Sy Duisendjarige Regering oor Israel, vanaf die Troon van Dawid volgens Lukas 1:31-33.

Ons het verduidelik dat die Bruilofsmaal die inhuldiging van Sy Regering is, naamlik die aanwysing van die „ministersposte" in Sy Kabinet en die aanstelliiig van Goewerneurs, Magistrate, Burgemeesters, ensovoorts. Lees asseblief self Matt. 19:27-30; Lukas 19:17; 22:29,30; 1 Kor. 15:24,25; Luk. 20:34-36; Filip. 3:10-14; Heb. 11:35; Openb. 3:21; 2 Tim. 2:12.

Vers 4

*„En ek het trone gesien, en hulle het doorop gaan sit, en aan hulle is die oordeel gegee en ek het die siele gesien van die wat onthoof is oor die getuienis van Jesus en oor die woord van God, en die wat die dier en sy beeld nie aanbid het nie, en die merk op hulle voorhoof en op hulle hand nie ontvang het nie; en hulle het geleef en as konings geregeer saam met Christus die duisend jaar lank."*

Hierdie vers sê vir ons baie duidelik wie hierdie mense is wat saam met Christus sal regeer in Sy Koninkryk gedurende die Duisend-jarige Vrederyk. In ons uitleg van Openbaring 3:21 het ons verduidelik wie diegene sal wees wat vir hierdie posisie kwalifiseer. Die dier, sy beeld en sy merk is niks anders as die sigbare en tasbare uitdrukkings en werktuie van Satan hier op aarde deur middel van die Babiloniese Sisteem en al ry agente soos ons hulle sien in: die swier, die glans, die grootsheid en trots van hierdie wêreld (stelsel) in opstand teen God. Lees *1 Johannes 2.15-17:* „Moenie die wêreld Liefhê of die dinge wat in die wêreld is nie. As iemand die wêreld Iiefhet, dan is die liefde van die Vader nie in hom nie. Want alles wat in die wêreld is - die begeerlikheid van die vlees en die begeerlikheid van die oë en die grootsheid van die lewe - is nie uit die Vader nie, maar is uit die wêreld. En die wêreld gaan verby en sy begeerlikheid, maar hy wat die wil van God doen bly vir ewig."

Ons „voorhoof" beeld uit wat in ons binneste aangaan. As ons 'n lewe Iei van inhaligheid, selfsug en hoogmoed, sal dit op ons aangesig gelees kan word, so seker as wat die nag die dag volg. Die „hand" beeld ons dade uit. Die boom sal aan sy vrugte geken word. Ons lewens sal dus aantoon of ons volgelinge van die Lam of van die bees was. Ons sal dienooreenkomstig „gemerk" word en dienooreenkomstig uitgeken word in die Laaste Dag, deur Hom voor wie die diepste geheime van ons hart soos 'n oop boek is. Wie se merk dra u, geagte Ieser?

Dit is *baie belangrik* om op te merk dat diegene wat met Christus regeer, dit doen gedurende die duisend jaar wat 'n aanvang neem met Sy Wederkoms na hierdie aarde. Hulle regeer saam met Hom op Sy Troon; hulle is dus ook hier op aarde en sal nie eers as konings begin regeer aan die einde van die duisend jaar nie. Vergelyk ook sorgvuldig en biddend die volgende Skrifte: Matt.

19:18; Exodus 19: 5,6; 1 Petrus 2:9,10; Dan. 7:9,10,14,18,21,22,27.

Vers 5
*„En die ander dode het nie herlewe totdat die duisend jaar voleindig was nie. Dit is die eerste opstanding.”*

Hulle wat nie saam met Christus regeer nie herlewe nie totdat die duisend jaar voleindig is nie. Die Engelse Amplified New Testament vertaal dit as volg: „The remainder of the dead were not restored to life again until the thousand years were completed. This is the first resurrection.”

Vers 6
*„Salig en heilig is hy wat deel het aan die* eerste *opstanding; oor hulle het die* tweede *dood geen mag nie, maar hulle sal priesters van God en van Christus wees en sal saam met Hom as Konings regeer duisend jaar lank.”*

Dit is baie duidelik en het eintlik geen verduideliking nodig nie. Diegene wat deel het aan die EERSTE OPSTANDING sal saam met Christus regeer die duisend jaar lank, en is vry van die TWEEDE DOOD, wat in vers 14 verduidelik sal word. Hulle het die staat van onsterflikheid bereik. Hulle maak saam met Christus as Hoof die regerende liggaam van onsterflikes uit wat oor hierdie aarde gedureude die Millennium sal regeer. Die dood sal aan die einde van die duisend jaar vernietig word. Die groot werk van herstel en heropbou word gedurende die Millennium gedoen. Daar sal nog dood gedurende die Millennuim wees van diegene wat gedurende of voor die Millemuum tot bekering gekom het maar hulle lewens sal verleng word as gevolg van die baie gunstige toestande wat sal heers en omdat Satan die moordenaar en versoeker gebind is. Lees Jes. 65:20. Die aarde sal 'n transformasie en verfraaiing ondergaan wat onbeskryflik wonderlik sal wees.

Dit sal 'n heerlike voorreg wees om saam met Christus vir die Duisend Jaar van rekonstruksie te regeer. God het ons geskape om saam met Hom te heers, en nie om slawe te wees nie. Lees Genesis 1:26-28; Psalm 8:7-10; Romeine 8:19-23. Waarom neem u nie u kruis op en word 'n voetspoor navolger van Jesus Christus nie? ,,As ons verdra, sal ons met Hom regeer.” (2 Tim. 2:12). Lees ook weer Lukas 20:34-36; Filip. 3:10.14; Heb. 11:35; 1 Kor. 15:20-

28, 51-58. Vergelyk ook Openbaring 2:26,27.

## DIE SATAN WORD LOSGEMAAK: GOG EN MAGOG WORD FINAAL VERNIETIG

*Verse 7-9*

*„En wanneer die duisend jaar voleindig is, sal die Satan vir sy gevangenis ontbind word; en hy sal uitgaan om die nasies te verlei wat in die vier hoeke van die aarde is, die Gog en die Magog om hulle te versamel vir die oorlog; en hulle getal is soos die sand van die see. En hulle het opgekom oor die breedte van die aarde en die laer van die heiliges en die geliefde stad omsingel, en vuur het van God uit die hemel neergedaal en hulle verslind."*

Hier vind ons die verklaring vir waarom Satan vir 'n kort tydjie uit sy gevangenis ontbind moet word *na* die verstryking van die duisend jaar. Hierin sal daar dan ook ten minste een regverdiging gevind word vir die bestaan van die duiwel. Die Here Jesus en Sy Liggaam van Oorwinnaars sal dan vir 'n duisend jaar lank met ŉ ysterroede regeer het (Vergelyk Openbaring 2:26,27). Onthou dat daar gedurende hierdie tydperk ook geen versoeker, of verleier, was nie. Die enigste neiging tot kwaad kon van die kant van die onbekeerdes gekom het wat Armageddon oorleef en die Millennium lewend binnegegaan het, maar nie tot bekering gekom het nie. Daar was geen manier om hulle te toets nie, want geen kwaad was toegelaat nie. Die Here Jesus met Sy Administrasie sou die kwaaie bedoelinge in die mense se harte raakgesien het selfs nog voordat hulle dit tot uitvoer kon bring, en sodoende dit heeltemal verhoed het. Ons sien 'n voorbeeld hiervan toe Jesus vir Natanael onder die vyeboom sien sit het (Joh. 1:45-59) nog voordat hy in sig van die Meester gekom het; toe Petrus geweet het van die bedrog wat Ananias en Saffira wou pleeg nog voordat hulle by hom was (Hand. 5:1-11); toe Elisa gesien" het hoedat Gehasi die geskenk van Naäman neem (2 Konings 5:20-27), Geen wonder nie dat die Profeet Jesaja van hierdie Koninkryk sê „Hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie, (Berg beteken koninkryk) want die aarde sal vol wees van die kennis van die HERE soos die waters die seebodem oordek" (Jes. 11:9). Lees Jes. 11:3,4 waarin die aard van hierdie Koninkryk voorspel is.

Daar sal moet 'n manier van toetsing wees om vas to stel wie die ware wedergebore volgelinge van Christus is, en wie maar net lippediens bewys het. Dit is maar net hulle wat waarlik wedergebore is wat die uiteindelike Koninkryk van God sal ingaan, hulle wat waarlik Nuwe Skepsels in Christus geword het. Satan word dus losgelaat om juis vir 'n klein tydjie vry te wees om as 'n magneet te dien om die wat in hulle harte sleg is, na hom toe te trek. Dit moet daarop gelet word dat al diesulkes Gog en Magog genoem word, en dat hulle hierdie keer vanaf die lengte en breedte van die aarde kom om die geliefde Stad, Nuwe Jerusalem, (dit is die Israel Koninkryk soos ons in Hoofstuk 21 sal sien) te omsingel.

Hierdie Gog en Magog is nie dieselfde as die van Esegiël 38 en 39 nie, wat in die Slag van Armageddon sal veg soos ons in vorige Studies verduidelik het. Die Gog en Magog van *voor* die Millennium sal vanuit die agterhoeke *van die Noorde* kom (Eseg. 38:15; 39:2) en aan die einde van die dae sal dit wees (Eseg.38:8,16), dit is die tydperk net *voor* die *Wederkoms* van Christus. Met die Slag van Armageddon sal hulle getalle natuurlik so uitgedun word dat daar *min* sal oorbly (Jes. 24:6; 2 Petrus 3:10-12), maar gedurende die Millennium onder die ideale toestande van die Nuwe Hemele en die Nuwe aarde, sal hulle getalle vermeerder totdat dit sal word soos die sand van die see (Openb. 20:8).

Die GOG en MAGOG van Openbaring 20:8 kom *na* die duisendjarige regering van Christus op aarde en kom vanaf die breedte van die aarde. Ek het egter nie die minste twyfel daaraan nie dat die basiese elemente in hierdie versameling van Gog en Magog van dieselfde bloed is as die van 'n duisend jaar vantevore. Hulle is die saad van die slang wat sluimerend gebly het gedurende die duisend jaar wat die Satan agter die tralies was; maar hulle het onmiddellik wakker geskrik die oomblik toe hulle weer die stem van hulle vader die duiwel hoor (lees Joh. 8:44; Matt. 23:33; 12:34; 3:7; Lukas 11:50). Dit is die addergeslag wat verantwoordelik is vir *al* die teenstand teen die dinge van God. Vergelyk Lukas 11:50 met Openbaring 18:24 en dink dit vir uself deur! Moet dan nie verbaas wees as u in beide 'n duidelike spoor opmerk van 'n sekere seksie van die Jodedom nie. Dit was so in die dae van Jesus en dit is vandag nog so! Lees verseker ons Reeks oor die VERLORE TIEN

STAMME VAN ISRAEL.

Deur die frase „die laer van die heiliges en die geliefde stad" (v.9) noukeurig met Daniël 7:18 en Openbaring 21:2 te vergelyk, sal ons sien dat God se Israel Volk selfs gedurende die Millennium nog die kern van God se Koninkryk op aarde sal bly (Vg. Matt. 19:28; Eseg. 37:22,27,28) en die Nuwe Jerusalem die Hoofstad. Die Gog en die Magog sal hulle baie duidelik kan uitken en hulle dan aanval om hulle te probeer vernietig. God het Israel geroep en hulle uitverkies om Sy Diensvolk te wees, daarom word hulle die laer van die heiliges, 'n afgesonderde volk (Vg. Num. 23:9) genoem. Lees ook Ex. 19:6; Deut. 7:6; Ps. 148:14; 1 Pet. 2:9,10; Jes. 43:21; Hos. 2:22).

Nadat hulle dan op hierdie ondubbelsinnige wyse hulle ware identiteit verraai het deur so openlik in opstand teen God en Sy Volk te kom, stuur God vuur uit die hemel en wis hulle geheelenal uit. Hierdie vuur is nie die van Armageddon van 'n duisend jaar vantevore nie, en dit is ook nie die vuur van die hel (Gehenna) nie. Dit is die vuur van God uit die hemel wat Hy gestuur het vir die uitsluitlike doel om *finaal al Sy* vyande op die aarde uit te roei. Na dit is die aarde *skoon,* en net die ware bloedgewastes en wedergeborenes is oor, om die eeue in te gaan as die ware wedergebore kinders van God; dan is die harmonie wat in Eden verstoor is, finaal herstel. Hoeveel bloed en trane moes daar nie eers vloei voordat alles weer heelgemaak is nie! Hoe groot was die verantwoordelikheid van die eerste Adam nie! Hoe sal ons God nie tot in alle ewigheid loof en prys nie omdat die Tweede Adam, naamlik Jesus, getrou was nie? Hoe groot is u verantwoordelikheid dan tog nie my medegelowige om hierdie Boodskap uit te dra terwyl dit nog dag is nie? Kom die nag dan nie spoedig waarin niemand kan werk nie?

## DIE FINALE STRAF VAN SATAN

Verse 10
*„En die duiwel wat hulle verlei het, is in die poel van vuur en swawel gewerp waar die dier en die valse profeet is; en hulle sal dag en nag gepynig word tot in alle ewigheid."*

Die gordyn wat in Genesis opgegaan het oor hierdie skynende,

geslepe en verskriklike verleier wat die duiwel en Satan genoem word, waar hy die rol van die slang gespeel het, val nou hier op die toneel waar hy in die poel van vuur en swawel gewerp word, die werklike en finale hel. Dit is die plek wat God vir Satan en sy engele berei het en nie vir die mens nie (lees Matt. 25:41). Daar sal hy saam met die bees en valse profeet dag en nag gepynig word vir altyd en altyd. U moet tog nie u oë vir die implikasies van hierdie vers sluit nie, geagte leser. Dit is 'n verblydende gedagte dat die wêreld uiteindelik geheelenal van die duiwel bevry sal wees; maar dit is ook 'n baie ernstige gedagte dat daar sommige mense is wat saam met hom daar sal wees. Het u al seker gemaak dat u weet waar u sal wees? Die Here Jesus het gesê: „Want so lief het God die wêreld gehad, dat Hy *sy* eniggebore Seun gegee het, sodat elkeen wat in Hom glo, nie verlore mag gaan nie, maar die ewige lewe kan hê ... Hy wat in Hom glo word nie veroordeel nie; maar hy wat nie glo nie, is alreeds veroordeel omdat hy nie geglo het in die Naam van die eniggebore Seun van God nie ... hy wat in die Seun glo het die ewige lewe; maar hy wat die Seun ongehoorsaam is, sal die lewe nie sien nie, maar die toorn van God bly op hom."(Joh. 3:16,18,36).

DIE LAASTE OORDEEL (Verse 11-15)

Vers 11

*„En ek het 'n groot wit troon gesien en Hom wat daarop sit, voor wie se aangesig die aarde en die hemel weggevlug het; en daar is geen plek vir hulle gevind nie."*

Die Een op die Troon is die Here Jesus. „Want die Vader oordeel ook niemand nie, maar het die hele oordeel aan die Seun gegee, sodat almal die Seun kan eer net soos hulle die Vader eer. Wie die Seun nie eer nie, eer nie die Vader wat Hom gestuur het nie. Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, wie my woord hoor en Hom glo wat My gestuur het, het die ewige lewe en kom nie in die oordeel nie, maar het oorgegaan uit die dood in die lewe." (Johannes 5:22-24). lees ook asseblief Joh. 5:25-29.

Die wit spreek van reinheid en heiligheid. Enigiets wat onrein of onheilig is sal verwelk en verkrummel voor daardie Troon. Dit sal 'n

magtige en ook 'n vreeslike dag wees. Die Advokaat het nou die Regter geword. Daar is nou geen reënboog rondom die troon te sien nie. (Vg. Openb. 4:3) want die genadetyd is verby en die oordeelsdag het aangebreek.

Vers 12
*„En ek het die dode, klein en groot, voor God sien staan, en die boeke is geopen; en 'n ander boek, die boek van die lewe, is geopen. En die dode is geoordeel na wat in die boeke geskryf is, volgens hulle werke.”*

Die gedeelte „voor God sien staan" behoort te lees „voor die troon sien staan” volgens die oorspronklike. Die Nuwe Hollandse Vertaling vertaal dit dan ook as „staande voor den troon”. Die dode beteken al diegene wat nie aan die eerste opstanding deelgeneem het nie, gereddes en ongereddes. Lees hier weer Johannes 5:24-29. Daar is ook twee stelle boeke wat oopgemaak word.

In die een stel boeke is al die werke opgeskryf, goeie en slegte. In die ander boek, die boek van die lewe, is die name geskrywe van hulle wat gewas is in die Bloed van die Lam. Lees Lukas 10:19,20: ,,... Maar julle moenie daaroor bly wees dat die geeste aan julle onderworpe is nie, maar wees liewer bly dat julle name in die hemele opgeskrywe is.” Dit behoort dus ons uiterste strewe te wees om te sien dat ons name in hierdie boek van die lewe opgeskrywe is. Toe het die wat die HERE vrees, met mekaar gespreek; en die HERE het dit opgemerk en gehoor, en daar is 'n *gedenkboek* voor sy aangesig geskrywe vir die wat die HERE vrees en sy Naam eer. En hulle sal My tot 'n eiendom wees, sê die HERE van die leëskare, op die dag wat Ek skep en Ek sal met hulle medelyde hê soos 'n man medelyde het met sy seun wat hom dien. Dan sal julle weer die onderskied sien tussen die regverdige en die goddelose, tussen die wat God dien en die wat Hom nie dien nie.” (Mal. 3:16-18).

Dit is nie Kerklidmaatskap wat in daardie *dag* sal tel nie; dit sal nie gevra word of my naam op die rol van die of daardie genootskap geskryf is nie, maar of my naam in die Boek van die Lewe is. Is u naam daar?

Vers 13
*„En die see het die dode gegee wat daarin was, en die dood en die doderyk het die dode gegee wat daarin was, en hulle is geoordeel, elkeen volgens sy werke."*

Afgesien van waar die dode gesterf het, of hulle in die graf is of in die see, hulle liggame word te voorskyn gebring. „Hades", die doderyk, sal die geeste van die afgestorwenes moet opgee om weer in hulle opgestane liggame in te gaan om dan in hulle liggame voor die groot wit troon te staan om geoordeel te word volgens hulle werke wat hulle in elk geval gedoen het toe hulle nog in hulle liggame was.

Ons ken maar nou nog ten dele (1 Kor. 13:12) en huiwer dus om hier dogmaties te wees. Ek herinner u aan sulke Skrifte soos die volgende: Matt. 10:15; 11:22; 12:36,41,42; Hand. 17:31; Heb. 9:27. Kan dit wees dat „die oordeelsdag" nie 'n „dag" sal wees soos ons dit ken nie, maar 'n tydperk waarvan ons die duur nie weet nie?

Ek wil dit waag om te sê dat al diegene wat die Here Jesus nie moedswillig verwerp het nie, volgens hulle werke geoordeel en dien-ooreenkomstig gestraf of beloon sal word. Lees die volgende Skiifte: Markus 12:40; Lukas 12:47,48; Heb 10:28,29; 2 Petrus 2:20,21; Joh. 9:41. Daar sal grade van straf en grade van beloning wees. Die graad van straf sal bepaal word deur die graad van afskuwelikheid van die sonde, en dit sal weer bepaal word volgens die graad van lig waarteen daar gesondig is. *Die* sonde waaruit alle sonde voortvloei en as sonde gereken word, is die verwerping van die Here Jesus Christus. Lees ook Johannes 16:9 en 1 Joh. 3:4. God is regverdig en ek is heeltemal tevrede om die oordeel van die heiden in Sy hande te laat rus. Sal die Regter van die ganse aarde geen reg doen nie? Genesis 18:25.

Maar vir ons wat die Bybel het en in 'n Christenland woon, is daar geen verskoning nie. Lees Lukas 16:29-31. Dit is vreeslik om te val in die hande van die lewende God. Heb. 10:31.

DIE TWEEDE DOOD

Vers 14
*„En die dood en die doderyk is in die poel van vuur gewerp. Dit is die tweede dood."*

Daar is drie state van dood in die Bybel. Die *eerste* is die onweder gebore toestand van die sondaar. ‚Maar sy wat losbandig is, is lewendig dood." (2 Tim. 5:6). Die means het net waarlik lewe wanneer hy in 'n lewende verbintenis is met God, anders is hy dood terwyl hy nog lewe. So 'n bestaan is maar net 'n dierebestaan, 'n bestaan om maar net die sintuie (of die „vlees") te bevredig, 'n selfsugtige bestaan, wat sal ophou die moment wanneer die liggaam sterf. Hierdie dood van die liggaam is dan die tweede soort dood, dit is die natuurlike dood. Die *derde* soort dood is die van ewige bewuste skeiding van God en hierdie dood word genoem die TWEEDE DOOD.

Ek kan hier nie beter doen as om uit die Scofield Bybel se notas oor *die tweede dood* aan te haal nie: Die tweede dood en die poel van vuur is identiese terme (Openb. 20:14) en word gebruik vir die ewige staat van die goddelose. Dit is, tweede relatief tot die eerste fisiese dood van die goddelose in ongeloof en verwerping van God; hulle ewige staat is een van ewige „dood" (d.ws. skeiding van God) in sondes (Joh. 8:21,24). Dat die tweede dood geen uitwissing en alle ophou van bestaan beteken nie is duidelik uit 'n vergelyking van Openbaring 19:20 met Openbaring 20:10. Na een duisend jaar in die poel van vuur is die Bees en die Valse profeet nog daar, onvernietig. Die woorde „tot in alle ewigheid" (tot die eeue van die eeue) word in Hebreërs 1:8 gebruik vir die duur van die Troon van God, en is ewig in die sin van oneindig.

Die dood en die doderyk wat in die poel van vuur gewerp word, is die verblyf van die ongeredde dode wat oorgeplaas word na die poel van vuur. Tot op daardie oomblik was hulle liggame nog in die graf, terwyl hulle geeste in die doderyk en die plek van pyniging was. Maar met die tweede opstanding (Joh. 5:28-30) word liggaam en gees weer herenig (vir die goddelose) om in die poel van vuur gewerp te word vir ewige Straf.

Vers 15
*„En as dit bevind is dat iemand nie opgeskryf was in die boek van die lewe nie, is hy in die poel van vuur gewerp."*

Hierdie „Poel van Vuur" is: (1) Eindeloos: Matt 25:46; (2) Berei vir die duiwel en sy engele: Matt. 25:41; (3) 'n Plek van eindelose pyniging en onuitbluslike vuur: Openbaring 14:10,11; Markus 9:47,48.

Daar is baie vrae wat ons kan vra, maar ek glo dat die gordyn net ver genoeg oopgeskuif is om ons te waarsku, maar nie so ver dat ons gissings of bespiegelinge kan maak nie. Weereens is ek bereid om die saak in die hande van 'n regverdige en alwyse God te laat. Ek is ten volle oortuig daarvan dat as dit dan nodig was vir Christus om aan die Kruis te serf om vir my sonde versoening te doen en om my plaasvervanger te word, dat my straf dan as ek Hom verwerp, iets te vreeslik sal wees om te bedink; en God sal ten volle geregverdig wees om my in die poel van vuur te werp. Die ewigheid sal te kort wees om Hom in te dank vir so 'n groot saligheid. „Hoe sal ons ontvlug as ons so 'n groot saligheid veronagsaam" (Heb. 2:3)?

U wat nou hierdie studie gelees het, het nou genoeg om u aanspreeklik te maak. Is u weer gebore (Joh. 3:3,5,7) en is *U naam* in die Boek van die Lewe geskryf? Indien nie dan sal u in die poel van vuur gewerp word, nie omdat God dit so wou hê nie, maar omdat u verkies het om u nie te bekeer nie!

„Die Here vertraag nie die belofte soos sommige dit vertraging ag nie, maar Hy is lankmoedig oor ons en *wil nie hê* dat sommige moet vergaan nie, maar dat almal tot bekering moet kom." (2 Petrus 3:9).

## Hoofstuk 21

*Die Glorieryke Volvoering*

INLEIDING

Hier in Hoofstuk 21 kom ons nou tot by die *poorte* van die *Nuwe Jerusalem,* die *Siel* en *middelpunt van* die *Nuwe Hemele* en die *Nuwe Aarde.* Dit is so 'n heerlike en verruklike gesig dat dit asemrowend is. Van al die magtige en grootse openbaringe van die toekoms wat teen hierdie tyd so in die gees voor Johannes se geestesoog verbygegaan het, is hierdie die moeilikste om te beskryf. Dit lê nie in die mag van 'n mens nie, maar alleenlik in die Krag van die Heilige Gees om met woorde sulke manjifieke luister, sulke glorieryke majesteit, 'n volvoering so verhewe, te beskryf. Ons kan waarlik uitroep: „Kyk, o verlostes, die gesig is heerlik! Aanskou die Man van Smarte nou; Hy kom as oorwinnaar uit die stryd, elke knie moet voor Hom buig. Kroon Hom nou, Kroon Hom nou, want dis 'n kroon alleen wat Hom sal pas.” Die Psalms het 1,000 jaar Voor Christus onder die inspirasie van die Heilige Gees as volg uitgeroep:

> „Hef op julle hoofde, o poorte,
> Ja, verhef julle ewige deure,
> Dat die Erekoning kan ingaan!
> Wie tog is die Erekoning?
> Die *HERE,* sterk en geweldig, die *HERE* geweldig in die stryd.
> Hef op julle hoofde, o poorte,
> Ja hef op, ewige deure,
> Dat die Erekoning kan ingaan!
> Wie is dan tog die Erekoning?
> *Die HERE* van die leërskare - Hy is die Erekoning”
> (Ps. 24:7-10).

Tot hiertoe was die toneel byna uitsluitlik een van *onophoudelike stryd.* Die een botsing is skaars verby, of die volgende opvlamming is daar. Maar nou is die stryd verby, die *Groot Hoer* is gestraf en die *Draak* is verslaan. Die Eerste en die Tweede Dier is in die Poel van Vuur gewerp. Satan is gebind om uiteindelik in die ewige vuur gewerp te word. Die *Koning het Teruggekom!* Hy is nou op die Troon op *berg Sion.* Die ganse Skepping juig saam in die loflied van

aanbidding: „Halleluja! want die Here God, die Almagtige, het die koningskap aanvaar." Lees: Romeine 8:18-23; 1 Kor. 15:24-28.

Kom ons tree nou eerbiedig en met ontblote hoof nader en kyk 'n bietjie deur middel van Hoofstuk 21, en in die geloof, in; en mag die Heer gee dat wanneer die roepstem ook vir ons kom, ons waardig geag mag word om deur die Poorte in te gaan in die Stad.

Hier word nou aan ons voorgestel: *'n nuwe* lewensveld, 'n nuwe lewensverblyf en nuwe lewenstoestande. Die hele tema en mikpunt van die Boodskap van die Bybel is om God en die mens terug te bring tot die verhewe gemeenskap en verwantskap van Vader en kind. Daarvoor is nodig die ideale toestand van onsterflikheid en van die Paradys, soos dit was voor die sondeval.

Hierdie volmaaktheid word verwesenlik in die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde, die Heilige Stad en in die Herstelde Paradys (wat uiteindelik die hele aarde sal beslaan). Geen mens sal ooit hiertoe in staat wees deur sy eie krag nie. Hierdie besef, meer as enige vrees vir die hel, dwing my om uit te reik na die Here Jesus die Christus, wat vir *my* en *elkeen* wat *glo* gemaak is: „wysheid uit God en geregtigheid en heiligmaking en verlossing" (1 Kor. 1:30). Dit is so verordineer sodat geen vlees voor Hom sou roem nie (1 Kor. 1:29).

## DIE SEWE NUWE DINGE
## (1) DIE NUWE HEMEL EN (2) DIE NUWE AARDE

Openbaring 21:1, 2
*„En ek het 'n nuwe* hemel en *'n nuwe aarde gesien, want die eerste hemel en die eerste aarde het verbygegaan; en die see was daar nie meer nie. En ek, Johannes, het die heilige stad, die nuwe Jerusalem sien neerdaal van God uit die hemel, toeberei soos 'n bruid wat vir haar man versier is".*

Daar is drie „hemele": (a) Die atmosfeer van die aarde, die lug wat ons inasem, die dampkring en die gebied waar wolke vorm; (b) die gebied van die sterre, en (c) die gebied bokant beide van hierdie twee, waar God woon. Deur *baie* Skrifgedeeltes as ons leidraad te neem, wat oor die oordele van die Laaste dae handel en oor die oorgang van hierdie Bedeling in die Volgende, glo ons dat die Nuwe

Hemel waarvan hier gepraat word, op die verandering van die eerste twee dui. Dit word volledig behandel in ons pamphlet: *Die Nuwe Hemele En Die Nuwe Aarde.*

Ons weet nou al teen hierdie tyd baie goed dat die aarde deur vuur geoordeel gaan word. Die Apostel Petrus beskryf dit vir ons baie treffend in 2 Petrus 3:1-13. Ons haal hier vir u verse 10 - 13 aan: „Maar die dag van die Here sal kom soos 'n dief in die nag waarin die hemele (let op die meervoud) met gedruis sal verbygaan en die elemente sal brand en vergaan, en die aarde en die werke wat daarop is, sal verbrand". (Die *Nuwe Engelse Bybel* sê: „... and the earth with all that is in it will be laid bare." Die Nuwe Hollandse Vertaling se: „... en de aarde en de werken daarop sullen gevonden worden"). Terwyl al hierdie dinge dan vergaan, hoedanig moet julle nie wees in heilige wandel en godsvrug nie? - „julle wat die koms van die dag van God verwag en verhaas, waardeur die hemele (let op die meervoud) deur vuur sal vergaan, en die elemente sal brand en versmelt. Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele (Iet op die meervoud) en 'n nuwe aarde waarin geregtigheid woon."

Ons moet baie noukeurig daarop let dat die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde uit „Die Dag van die Here" kom, wat deur al die Profete beskryf word as die oordeel deur vuur aan die einde van *hierdie dispensasie* waarin ons *nou leef* en *nie* aan die einde van die Millennium nie. Gaan asseblief *weer* my opmerkings hieroor na in ons vorige Studie.

In hierdie atoomeeu waarin ons reeds nou al leef, het ons gesien hoedat die verbranding van die elemente sal plaasvind. Die moontlikheid van 'n kettingreaksie wat deur 'n reeks van waterstofbomontploffings aan die gang gesit kan word, *bestaan alreeds*. En dit is maar net wat die mens *nou al* in staat is om te doen. Wat gaan gebeur wanneer God die arsenale van die ewige vuur gaan oopgooi?

Die Profeet *Nahum* skryf as volg aangaande hierdie dag: „Die HERE is lankmoedig, maar groot van krag; en nooit laat die *HERE* ongestraf bly nie. Sy weg is in warrelwind en in storm, en die wolke is die stof van sy voete. Hy dreig die see en *maak dit droog* en laat al die riviere *opdroog;* Basan en Karmel kwyn weg, en die

groenigheid van die Libanon verwelk. Die berge bewe voor Hom, en die heuwels smelt weg; en die aarde rys op voor sy aangesig, ja, die wêreld en almal wat daarin woon. Wie sal standhou voor sy grimmigheid? En wie sal bestand wees teen die gloed van sy toorn? Sy gramskap word uitgegiet soos vuur, en die rotse word stukkend geruk voor Hom" (Nahum 1:3-6).

Die Proteet *Jeremia* skryf: „Oorlogsrumoer het gekom tot by die einde van die aarde, want die *HERE* het 'n twis met die nasies, Hy hou gerig oor alle vlees. Die goddelose - aan die swaard het Hy hulle oorgegee, spreek *die HERE.* So sê die *HERE* van die leerskare: Kyk, onheil gaan uit van volk tot volk, en 'n groot storm word opgewek uit die agterhoeke van die aarde. En die wat deur die HERE verslaan is, sal dié dag lê van die een einde van die aarde tot die ander einde van die aarde; hulle sal nie beklaag of versamel of begrawe word nie; hulle sal mis op die aarde wees" (Jeremia 25: 31-33).

Op die *dag van Pinkster* verwys die Apostel Petrus na die Dag van die Here deur die volgende uit die Profeet Joël aan te haal: „En Ek sal wonders gee bo in die hemel en tekens onder op die aarde, bloed en vuur en rookdamp. Die son sal verander in duisternis en die maan in bloed voordat die groot en deurlugtige *dag van die Here* kom" (Hand. 2:19, 20).

Die skrywer aan die *Hebreërs* skryf as volg: „Pas op dat julle Hom wat spreek, nie afwys nie; want as hulle nie ontvlug het nie wat Hom afgewys het toe Hy op aarde 'n goddelike waarskuwing gegee het, veel minder óns wat ons van Hom afkeer nou dat Hy uit die hemele spreek. Toe het sy stem die aarde geskud; maar nou het Hy belowe en gesê: Nog een maal laat Ek nie alleen die aarde nie, maar ook die hemel bewe. En hierdie woord: nog een maal, wys duidelik op die verandering van die *wankelbare* dinge as geskape dinge, sodat die onwankelbare kan bly. Daarom, omdat ons 'n onwankelbare koninkryk ontvang, laat ons dankbaar wees, en so God welbehaaglik dien met eerbied en vrees. Want onse God is *'n verterende vuur"* (Heb. 12:25-29).

Die Profeet *Jesaja* skryf: „Want kyk, Ek skep nuwe hemele en 'n nuwe aarde, en aan die vorige dinge sal nie gedink word en hulle sal

in die hart nie opkom nie. Maar wees julle bly en juig vir ewig oor wat Ek skep; want kyk, Ek skep Jerusalem om te *juig,* en sy mense om bly te wees. En Ek sal juig oor Jerusalem en bly wees oor *my volk;* en daarin sal nie meer gehoor word die stem van geween of die stem van geskreeu nie" (Jes. 65:17-19).

Ek het enkele aanhalings gemaak uit die Profete en daar is *nog baie meer wat ek* kon maak, maar ek vertrou dat dit voldoende is om die volgende stelling te maak: Ek glo dat die nuwe hemele en die nuwe aarde wat die Heer aan die einde van hierdie Bedeling gaan skep (en dus aan die *begin* van die Millennium), sal die hemele en die aarde wees soos hulle was voor die Sondvloed. Toe het die eerste hemel of lug, uit 'n watergordel bestaan wat die aarde omring het en dit dus beskerm het teen die felle strale van die son (lees Genesis 1:6.8). Die as van die aarde was toe ook nie skuins teenoor die son georiënteer soos dit nou is nie. Dit was veroorsaak deur die gewig van water wat op die aarde neergestort het met die Vloed. 0ok die oseane soos ons hulle vandag ken, het nie voor die Vloed bestaan nie. Wetenskaplikes bereken dat die water wat met die Vloed op die aarde neergestort het, die watervlak van die toenmalige oseane met 3 myl moes laat styg het. Dit was hierdie gewig van water wat die aarde se as skuins laat swaai het, soos dit vandag nog is. Die oorgrote gedeeltes van die oppervlakte van die wêreld van voor die Sondvloed is deur hierdie waters oorstroom en lê vandag nog bedek onder hierdie oseane van water - 70% van die oppervlakte van die aarde is onder water. Dit kan met waarheid gesê word dat die Vastelande en Eilande van die aarde wat ons vandag bewoon, maar net die bergtoppe is van die aarde van voor die Vloed. (Dit word breedvoerig verduidelik in ons boek: *Die Nuwe Hemele en Die Nuwe Aarde).*

Wanneer hierdie oseane verwyder word en die watermassas weer teruggeplaas word in die „lug" waar dit tevore was, dan sal die oppervlakte van die aarde blootgelê word („gevonden" word soos die Nuwe Hollandse Bybel sê, of „laid bare" soos die nuwe Engelse Bybel sê) volgens 2 Petrus 3:10, en dit sal 'n nuwe aarde en 'n nuwe hemel wees soos voor die Vloed. *Salomo* sê: „Wat gewees het, dit sal daar weer wees; en wat gebeur het, dit sal weer gebeur, en daar is glad niks nuuts onder die son nie. Is daar iets waarvan 'n mens

kan sê: Kyk hier, dit is nuut? Dit was lankal daar in die ou tyd wat voor ons gewees het” (Prediker 1:9, 10). Die Apostel Petrus spreek van die tye van wederoprigting van *alle dinge* in Handelinge 3:21 en ons Here Jesus spreek van die wedergeboorte in Matt. 19:28.

Indien die Paradys dan herstel of weer opgerig gaan word, en die Skepping van God *baie goed* was voor die Sondvloed, waarom sal ons dit nie weer terugkry na die vuuroordeel om 'n nuwe begin te maak nie? Ek glo dat die vuur alle dinge en stelsels wat nie deur God gemaak is nie, sal wegbrand. Hierdie vuur sal ook soos 'n reuse brandglas en 'n magtige orkaan of dwarrelwind, al die waters van die see terugsuig die lug in, en die oppervlakte van die aarde blootlê vir al die verlostes om in te woon - dit sal die Koninkryk van God wees op aarde.

Maar ek het nog meer redes vir hierdie beskouing. Die frase „het verbygegaan” in Openbaring 21:1, kom van die oorspronklike Griekse woord: *„Parerchomai”* wat beteken om by jou verby te gaan. In *Lukas 18:37* waar die Here Jesus by die blinde man van Jerigo verbygegaan het, word hierdie selfde Griekse woord „parerchomai” as volg vertaal: „En hulle vertel hom: Jesus die Nasarener gaan verby”. (In *Handelinge 16:8* word hierdie selfde woord as volg vertaal: „So het hulle dan Misië verbygegaan en na Troas afgekom”). Met ander woorde, hulle het vir die blinde man gesê dat Jesus besig was om reg voor hom verby te gaan, en dat as hy nie blind was nie, sou hy dit kon gesien het. Die Griekse woord vir om weg te gaan is *„Aperchomai”.* So byvoorbeeld kom „aperchomai” in onder andere die volgende tekste voor: *Matt. 25:10:* „En onderwyl hulle *gaan* om te koop het die bruidegom gekom." *Johannes 6:67, 68:* „Toe sê Jesus vir die twaalf: Wil julle nie ook *weggaan* nie? En Simon Petrus antwoord Hom: Here, na wie toe sal ons gaan? U het die woorde van die ewige lewe.”

Met ander woorde, wat Johannes werklik in hierdie gesig gesien het, was die *eerste* hemel en die *eerste* aarde van *voor* die Sondvloed wat voor hom verbygegaan het; of anders gestel, wat voor sy oë verby *marsjeer* het, of wat weer vir hom in sig gekom het vanuit die gryse verlede. Openbaring 21:1 kan dus meer korrek as volg vertaal word: „En ek het 'n nuwe hemel en 'n nuwe aarde gesien want die eerste hemel en die eerste aarde soos God dit oorspronklik geskape

het, het in sig gekom toe dit voor my oë verbygegaan het, want die see was daar nie meer om 70 % van die eerste aarde te verberg nie".

Die korrekte vertaling van hierdie vers is van die uiterste belang en dit is waarom ek so baie spasie daaraan *gewy* het. Hierdie aarde sal nie vernietig word nie, maar *gereinig en herstel* word deur middel van vuur, sodat die Koninkryk van God hier *op aarde* opgerig kan word volgens die gebed wat ons Here Jesus self vir ons leer bid het. Die eerste wêreld was ook *nie* vernietig deur die Vloed nie soos ons sien in 2 Pertus 3, maar net verander terwyl die werke van die mens wel vernietig is.

Vers 2
Ons het reeds in Hoofstuk 19:7, 8 gesien dat die Bruid Israel is. Hier sien ons nou verder dat die Bruid ook die Nuwe Jerusalem genoem word. Dit sal in verse 9-2I van hierdie Hoofstuk bevestig word. Ons sal dit volledig ontleed wanneer ons by vers 9 kom. Vergelyk ook Openbaring 3:12 en Galate 4:26. Lees ook Jes. 1:25, 26; 65:18.

## (3) DIE NUWE VOLKERE

Vers 3
*„En ek het 'n groot stem uit die hemel hoor sê: Kyk, die tabernakel van God is by die mense, en Hy sal by hulle woon, en hulle sal Sy volk wees; en God self sal by hulle wees as hulle God."*

Elkeen van hierdie verse is so vol van blydskap en oorwinning dat dit die siel verhef en die hart nader trek aan God. Satan het daarin geslaag om die mens verban te kry uit die tuin van Eden en te skei van die teenwoordigheid van God. Die gevolge daarvan oor die afgelope 6000 jaar is maar te duidelik sigbaar. Maar, prys die Heer, die tyd het nou aangebreek vir die Heer om terug te keer. Dit is dus geen wonder nie dat die aarde weer nuut gemaak en die mens verander gaan word.

Dit is die vervulling van die belofte van God aan Israel in *Esegiël 37:27, 28:* „En my tabernakel sal oor hulle wees, en Ek sal vir hulle 'n God wees en hulle vir my 'n volk wees. En die nasies sal weet dat Ek die *HERE* is wat Israel heilig as my heiligdom vir ewig in hulle

midde sal wees”. Ons sien hier, en soos ons ook nog verderaan sal sien, dat die Volk Israel nog steeds die sentrale plek inneem in hierdie wederoprigting. Laat ons dan ontwaak tot die feit dat ons, die Blanke Westerse Christen-nasies, Israel is, en laat ons ons verantwoordelikheid aanvaar. In hierdie dae van die ontwaking van die heiden uit sy eeu-oue slaap en die agteruitgang van die Blanke Christen-nasies op morele en geestelike gebied, is dit van die uiterste belang dat ons nie sal skaam wees vir ons afkoms nie en ook nie blind sal wees vir ons verantwoordelikheid nie. Die leringe van Christus aangaande die Koninkryk en die profesieë van die profete moet almal in verband gebring word met hierdie openbaring van die aard van dinge wat nou spoedig moet gebeur. Die boek van Openbaring is die vervulling en die voltooing van Christus, die Wet en die Profete.

Dit oorheers hulle nie, en vervang hulle ook nie. U moet nooit die verskillende Boeke van die Bybel in afsondering van mekaar beskou nie, hulle vul mekaar aan en die een weerspreek nooit die ander nie. Daarom moet u tesame met baie ander waarhede ook vir die finale vervulling van al die profesieë aangaande Israel in die ander Boeke van die Bybel, in die Boek van Openbaring soek.

Dit is baie belangrik om daarop te let dat Openbaring 21 begin waar Openbaring 20:1-6 geëindig het, naamlik by die begin van die Millennium. Hierdie Hoofstukke in die Boek van Openbaring neem dikwels 'n sekere tema en dra dit deur tot aan die einde, om dan weer in die daaropvolgende Hoofstuk terug te keer na 'n ander tema verder terug in die Geskiedenis.

Vers 4
*„En God sal al die trane van hulle oë afvee, en daar sal geen dood meer wees nie; ook droefheid en geween en moeite sal daar nie meer wees nie, want die eerste dinge het verbygegaan.”*

Hierdie vers neem ons vanaf die begin van die Millennium tot aan die einde en verder. In die aanvangstadiums is dit eers aan 'n bekeerde Israel en die enkelinge vanuit die ander volkere wat in die Koninkryk ingekom het deur middel van die wedergeboorte. Dit is byvoorbeeld aan *Israel* wat die volgende beloftes gemaak is: „So sal dan die losgekooptes van die *HERE* teruggaan en na Sion kom met

gejubel, en ewige vreugde sal op hulle hoof wees; vreugde en blydskap sal hulle verkry; kommer en gesug vlug weg” (Jes. 51:11). „En Ek sal juig oor Jerusalem en bly wees oor my volk; en daarin sal nie meer gehoor word die stem van geween of die stem van geskreeu nie” (Jes. 65:19).

Hierdie beloftes is aanvanklik aan Israel en geleidelik aan alle volke tot uiteindelik aan die einde van die Millennium, selfs die dood vernietig word. Lees self 1 Kor. 15:25, 26, 51-57 en ook Jes. 25:8; 35:10, Openb. 7:17; Eseg. 34:23-30; Ps. 23:1, 2. Dit sal waarlik wees soos ons in 1 Kor. 2:9 lees: „Maar soos geskrywe is: Wat die oog nie gesien en die oor nie gehoor en in die hart van 'n mens nie opgekom het nie, wat God berei het vir die wat Hom liefhet”

*Vers 5*
*„En Hy wat op die troon sit, het gesê: Ky, Ek maak alles nuut. En Hy het aan my gesê: Skryf, want hierdie woorde is waaragtig en betroubaar.”*

Dank God dat alles wat oud is weer nuut gemaak gaan word. Al die dinge wat nie van ewigheidswaarde is nie, maar wat net tydelik is, sal verbygaan en vervang word met daardie blywende volmaaktheid wat alleenlik deel van God is en dus sal standhou tot in alle ewigheid. Dit sal plaasvind die moment wanneer die mens in sy uiterste benoudheid in die smeltkroes van die vuuroordeel vir God weer sal erken as die Opperwese en besef dat hy en die werk van sy hande maar enkel nietigheid is. Daardie dag is naby, want hierdie woorde is „waaragtig en betroubaar.” Lees 1 Kor. 15:24-28; Lukas 1: 31-33.

Vers 6
*„En Hy het vir my gesê: Dit is verby! Ek is die Alfa en die Oméga, die begin en die einde. Aan die dorstige sal Ek gee uit die fontein van die water van die lewe, verniet.”*

Die frase „dit is verby!” word in die Nuwe Hollandse Vertaling as „Zij zijn geschied” en in die Engelse Vertaling as „It is done”, weergegee. Die „Companion Bible" sê: „The Text reads ‘They are come to pass’.” Dit laat ons dink aan die laaste woorde van ons Here Jesus aan die Kruis, *me*t *al* die betekenis wat hulle inhou: „En toe Jesus die asyn geneem het, sê Hy: Dit is volbring! En Hy het sy hoof

gebuig en die gees gegee” (Joh. 19:30).

Dit is groot en heerlike woorde hierdie. Alleen die Heilige Gees kan ons 'n begrip gee van die groot en heerlike dinge wat met hierdie verandering gaan kom (lees verseker 1 Kor. 2:9, 10). Die sondige en opstandige aard en karakter van die teenswoordige hemele en die aarde het tot ‘n einde gekom - Openb. 21:3-7; 22:3; die hemele en die aarde is nuut gemaak - 2 Pet. 3:5-13; Heb. 1:10-12; 12:25-28; „alles” word nuut gemaak - Open. 21:5; alle opstand, heerskappy en mag wat sigself teen God verhef, word onder die voete van Jesus van Nasaret, die Seun van God gestel - 1 Kor. 15:24-28; die „vloek” word verwyder - Open. 21:3-8; 22:3; 1 Kor. 15:24-28; die aarde wat vir 6000 jaar onder Satan verslaaf was (Sien Lukas 4:5-8; Joh. 14:30; 2 Kor. 4:3, 4; 1 Joh. 5:19) word teruggegee aan God - Hand. 3:21-22; 1 Kor. 15:24-28; Efesiërs 1:10; Jes. 66:22-24; die troon en „hoofkwartier” van God word oorgeplaas vanaf die derde hemel na die aarde - Openb. 21:3-22:5; Esegiël 37:26-28; 2 Kron. 6:18. Geen wonder nie dat die Apostel Paulus aan die Korinthiërs geskryf het: „Weet julle nie dat die heiliges die wêreld sal oordeel (sluit in regeer) nie? En as die wêreld deur julle geoordeel word, is julle dan onbevoeg vir die geringste regsake? Weet julle nie dat ons engele sal oordeel nie, hoeveel te meer die alledaagse dinge?” (1 Kor. 6:2, 3).

Ons waarborg dat hierdie dinge so sal wees, lê in die versekering dat Hy „die Alfa en die Omega, die begin en die einde” is. Hierdie woorde is dus nie die van 'n engel nie, maar van die Here self uit die hemel (v. 3). Weereens is die uitnodiging aan almal wat dors het, maar eerstens en veral aan Israel: Lees Jesaja 55:1: „O ALMAL wat dors het, kom na die waters; en wie geen geld het nie, kom, koop en eet; ja, kom, koop sonder geld en sonder prys, wyn en melk!” Dan uiteindelik gaan die uitnodiging in Openb. 22:17 deur die Gees en die Bruid uit aan alle mense. Die wêreld moet nog sien hoe kragtig die Evangelie sal werk wanneer dit gedra word deur 'n ganse Volk (Israel) wat weergebore (Jes. 66:8; Jer. 30:7-10; Jer. 31:31-34) en met die Heilige Gees vervul is (Eseg. 37:5-14; 39:29; 36:25-27; Joël 2:28, 29; Hand. 15:14-17).

Vers 7

*„Hy wat oorwin, sal alles beërwe; en Ek sal vir hom 'n God wees, en hy sal vir My 'n seun wees.”*

Hier word die heerlike belofte aan alle oorwinnaars herhaal. Sien Openb. 2:7, 10, 11, 17, 26, 27; 3:5, 12, 21. Dit herinner ons aan die woorde van ons Here Jesus self: „Nie elkeen wat vir My sê*:* Here, Here! sal ingaan in die Koninkryk van die hemele nie, maar hy wat die wil *doen* van my Vader wat in die hemele is.” (Matt. 7:21). Mag ons Saligmaker ons vind ten alle tye in die middepunt van Sy wil, dit is waar ek wil wees deur Sy genade: „Vader as dit moontlik is ... nogtans nie soos ek wil nie, maar soos U wil.”

Dit sal vir u tot groot seën wees om die beloftes aan die oorwinnaars in die Sewe Gemeentes in Openbaring 2 en 3, waar die woorde „Aan hom wat oorwin”, sewe keer herhaal word, met hulle vervulling in Openbaring 21 en 22 te vergelyk.

| DIE BELOFTE: | | | DIE VERVULLING: | |
|---|---|---|---|---|
| 1. | Openbaring | 2:7 | Openbaring | 22:2 |
| 2. | “ | 2:11 | “ | 20:6 |
| 3. | “ | 2:17 | “ | 21:11, 14; 22:4 |
| 4. | “ | 2:26-28 | “ | 21:26; 22:16 |
| 5. | “ | 3:5 | “ | 19:8; 21:27 |
| 6. | “ | 3:12 | “ | 21:22; 22:4, 5 |
| 7. | “ | 3:21 | “ | 21:3; 22:5 |

Vers 8
*„Maar wat die vreesagtiges aangaan en die ongelowiges en gruwelikes en moordenaars en hoereerders en towenaars* en *afgodedienaars en al die leuenaars - hulle deel* is *in die poel wat brand met vuur en swawel: dit is die tweede dood.”*

Net so wonderlik soos die beloftes aan die oorwinnaars is, net so plegtig is die waarskuwing aan die ongelowiges. Die verwerping van die Here Jesus Christus as Heer en Saligmaker is die wortel van alle sonde. Lees Johannes 16:8, 9; Matt. 10:32, 33. My liewe leser, waar staan u? In die loop van hierdie Studies het u genoeg gesien van hoe 'n verskriklike leuenaar, bedrieër en moordenaar die duiwel is. Gaan u onder diegene wees wat deur hom mislei gaan word terwyl u alreeds byna voor die poorte van die Nuwe Jerusalem staan? Moenie bedrieg word nie, „hierdie woorde is waaragtig en betroubaar.” As u skaam is vir die Here Jesus Christus en vir Sy

woorde, sal u nie ingaan nie want Hy sal vir u sê: ,,Ek het jou nooit geken nie." Moenie toelaat dat die duiwel vir u lieg en vir u sê dat God te liefdevol en genadig is om u so swaar te straf of u te verwerp nie. „Hoe sal ons ontvlug as ons so 'n groot saligheid verontagsaam?” (Heb. 2:3).

(4) DIE VROU VAN DIE LAM: DIE NUWE JERUSALEM (v.9-21) (Vg. Jes. 24:23; 25:6-9; 54:11-17).

Hier vind ons nou in simboliese vorm, ’n pragtige beskrywing van die stralende skoonheid van hierdie Stad, die Nuwe Jerusalem. In vers 9 sê die engel vir Johannes om saam met hom te gaan, en hy sal aan hom die bruid, die vrou van die Lam, toon. Ons weet alreeds van Openbaring 19:7, 8 wie sy is, maar dit is nietemin vir ons 'n verruklike ondervinding om haar nog 'n keer te kan identifiseer. Vers 10 vertel vir ons dat sy die *Nuwe Jerusalem* is en vers 12 sê vir ons dat sy die Twaalf Stamme van Israel is, net soos ons in Hoofstuk 19:7, 8 gesien het.

Vers 9
*„En een van die sewe engele wat die sewe skale gehad het, vol van die sewe laaste plae, het na my gekom en met my gespreek en gesê: Kom hierheen, ek sal jou die bruid toon, die vrou van die Lam.”*

Dit is betekenisvol dat dit juis die engel met die sewe skale vol van die sewe laaste plae moes wees wat aangesê was om hierdie groot openbaring te maak. Ek glo dat dit gedurende die laaste fase van hierdie oordele sal wees, in die vure van beproewing, dat die ware identiteit van Israel aan haarself en aan die wêreld bekend gemaak sal word. Lees weer Jes. 25:6-9 en veral vers 7: „En Hy sal op hierdie berg vernietig die uitgespreide sluier wat al die volke omsluier, en die omhulsel waarmee al die nasies bedek is.” In daardie selfde tyd sal die identiteite van al die volkere van die aarde bekend gemaak word. Die nasies van vandag het tog nie uit die niks verskyn nie, en die nasies van die ou tyd het tog nie in die niet verdwyn nie. Ons weet dat die Blanke Protestantse Westerse Nasies basies die afstammelinge van die sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel is. Moet nie verbaas wees wanneer u in daardie

dag sien dat China die ou Moab, Japan die ou Ammon, die swart Nasies uit die ou Kanaänitiese nasies, en so aan, is nie. Oor hierdie nasies se identiteit is ons nie dogmaties nie, maar hou dit in gedagte. In ander artikels van ons het ons al vir baie jare gesê dat Rusland basies die rol van Esau vervul en dat hulle hierin dit deel met 'n sterk element uit die hedendaagse Jodedom. Dinge ontwikkel so snel, dat u nie baie lank sal hoef te wag om hierdie geheim opgeklaar te kry nie.

Vers 10
*„En hy het my in die gees weggevoer op 'n groot en hoë berg en my die groot stad getoon, die heilige Jerusalem, wat uit die hemel van God neerdaal."*

Enige mens kan alleen kwalifiseer vir die Koninkryk van God deur die Wedergeboorte. (Johannes 3:3, 5, 7). Letterlik genome beteken dit om van omhoog (vanuit die hemel) gebore te word - vergelyk Johannes 3:6, 8, 12. Sover dit Israel betref is dit beloof dat sy op een enkele dag gebore sal word; in sy verband genome dui dit op haar wedergeboorte in haar tyd van krisis en uiterste nood - in die tyd van die benoudheid van Jakob (Vg. Jer. 30:7). Hier moet u verseker ons boeke: *Joël -Sy Profetiese Boodskap En Waarskuwing en* ons reeks oor *Die Verlore Tien Stamme Van Israel* lees, asook ons boekie *Rusland In Profesie.* Lees ook weer Jeremia 31:31-34 en Heb. 12: 22-24. Vriend, u wat geneë mag wees om hierdie vertolking te verwerp, ondersoek noukeurig al die profetiese boeke van die Bybel en vra uself dan af hoe al daardie beloftes aan Israel vervul gaan word, indien nie volgens soos ek dit hier stel nie. U moet ook nie probeer doen dit wat die Bybel *nooit* doen nie, naamlik om die Kerk in die plek van die 12 Stamme van Israel te stel nie.

Hierdie heilige Jerusalem wat vanaf God uit die hemel neerdaal, versimboliseer dus die groot gebeurtenis van die wedergeboorte van Israel as 'n nasie. Hierdie „nasie" word vandag aangetref in die Blanke Protestantse Nasies van die Weste (die 10 stamme) en ook binne 'n sekere seksie van die Jode (2 stamme). Die meeste van die mense wat vandag as Jode bekendstaan is glad nie van Juda afkomstig nie en is dus non-Israelities. Lees Openb. 2:9 en 3:9 en ons kommentaar daarop in die Studies wat oor daardie Hoofstukke handel.

Vers 11
*„En dit het die heerlikheid van God gehad, en sy lig was soos 'n baie kosbare steen,* soos *die kristalhelder jaspissteen."*

Hierdie vers beskryf haar in haar nuwe skoonheid, in haar Wedergebore toestand, en vergelyk haar met 'n kosbare edelsteen, die jaspissteen, helder soos kristal. Die Heer sê aan Israel deur die Profeet Jesaja: „En die nasies sal jou geregtigheid sien en al die konings jou heerlikheid; en jy sal met 'n nuwe naam genoem word wat die mond van *die HERE* sal noem. En jy sal 'n sierlike kroon wees in die hand van die *HERE* en 'n koninklike tulband in die hand van jou God" (Jes. 62:2, 3). Dit moet natuurlik duidelik verstaan word dat Jerusalem in die middepunt is, en as die Hoofstad verteenwoordig sy die hele Volk, en word die Volk dikwels in haar direk aangespreek. Verderaan word Israel aangespoor om God nie met rus te laat nie totdat Hy Jerusalem bevestig het en tot 'n lof *op aarde* gemaak het.

(Jes. 62:6, 7). Lees verseker Jesaja Hoofstukke 60 tot 66 noukeurig deur met hierdie Waarheid in gedagte.

In *Jesaja 54* waar die Heer vir Israel sê: „Want jou Maker is jou Man" (v. 5), sê Hy ook vir haar hierdie heerlike trooswoorde: „Jy, ellendige, deur storm gejaagde, ongetrooste! Kyk, Ek lê jou stene in sierklei, en Ek grondves (fondament) jou in *saffiere;* en jou borswerings maak Ek *van robyne* en jou poorte van *karbonkels* en jou *hele ringmuur* van *edelgesteentes.* En al jou kinders sal deur die HERE geleer wees, en die vrede van jou kinders sal groot wees" (v. 11-13).

Vergelyk nou hierdie met die verse van Openbaring 21 wat gaan volg, en let veral op die pragtige edelgesteentes waardeur die Nuwe Jerusalem voorgestel word. U sal sien dat dit presies is soos die Heer vir Israel beloof het dat sy sal wees. Dit is natuurlik alles simboliese voorstellings van haar toekomstige heerlikheid.

Vers 12
*„En dit het 'n groot en hoë muur met twaalf poorte gehad, en by die poorte twaalf engele, en name daarop geskrywe, naamlik dié van die twaalf stamme van die kinders van Israel."*

Let in die eerste plaas daarop hoedat die Nuwe Jerusalem baie beslis met Israel geïdentifiseer word, en haar naam en grondplan *met twaalf* verbind is, die getal van die Stamme van Israel; daar is *twaalf* poorte, by die poorte *twaalf* engele en op die twaalf poorte is die name *van* die *twaalf* Stamme van die volle Israel geskryf. Ons sien dieselfde in Openbaring 7:4-8; 14:1 (144 is natuurlik die volmaakte vierkant in die Plan van God, nl. 12 x 12). In Exodus 28: 15-21 sien ons dat daar *twaalf* edelgesteentes in die borstas van beslissing, wat Aäron op *sy hart* moes dra wanneer hy die heiligdom ingegaan het, moes wees. Hierdie stene moes die *Twaalf Stamme* van Israel verteenwoordig. *Die Name Van Hierdie Stene Is Identies Met Die Name Van Die Stene In Die Nuwe Jerusalem,* wat dus laasgenoemde *sonder enige twyfel* identies maak met die *Israel-Nasie.*

*„Twaalf"* stel die volmaakte gesag of die perfekte Regeringstelsel voor, byvoorbeeld die son wat „heers" oor die dag en die maan en sterre wat „heers" oor die nag, beweeg deur die *twaalf* tekens van die sodiak of diereriem of groot sirkel van die hemelruim. Die aantal aartsvaders vanaf Set tot by Noag was *twaalf;* en van Sem tot by Jakob was *twaalf.* Daar was *twaalf* Stamme van Israel; *twaalf* Rigters of Bevryders; *twaalf* Apostels; *twaalf* Legioene van engele (Matt. 26:53). *Twaalf* stel dus die volmaaktheid van die Regering-stelsel (wat natuurlik 'n teokrasie sal wees) en Krag van die Nuwe Jerusalem en van die Nuwe Aarde voor, waarin daar geregtigheid sal woon (2 Petrus 3:13; Lukas 1:31-33). Die edelstene en hulle pragtige kleure stel natuurlik die absolute reinheid en vlekkelose skoonheid van die Ewige Tuiste van die Verlostes voor, met Israel as basis en voorbeeld.

Hierdie Koninkryk sal uiteindeiik die hele aarde vul (Dan. 7:27; 2:44). AIIe ander nasies sal hierdie Koninkryk ingaan deur die werk en voorbeeld van die kinders van Israel onder die leierskap van die Here Jesus Christus (Jes. 27:6), want Israel word hier ook voor-gestel as die „poorte" of toegange tot die Heilige Stad of Koninkryk.

(Die desimale stelsel is definitief nie van God nie. Ons geldstelsel is alreeds gedesimaliseer en ons mate en gewigte is nou besig om te volg. Dit sal ons inskakel by die Kontinentale Stelsel wat na die Franse Revolusie aanvaar is, wat as sy dryfkrag gehad het die

geskrifte van sulke *Godloënaars* as 'n Voltaire, 'n Robespierre en 'n Rossouw. Dit is sekerlik 'n baie makliker, gladder en populêre stelsel, maar sulkes is nie altyd die beste nie.)

Vers 13
*„Aan die oostekant was daar drie poorte, aan die noordekant drie poorte, aan die suidekant drie poorte, aan die westekant drie poorte.”*

Dit is presies volgens die Israelitiese laerorde toe hulle op pad was na die Land Kanaän. Ons het dit verduidelik in Hoofstuk 7. Volgens Numeri 2 was die orde rondom die tent van samekoms as volg: Aan die *Oostekant* onder die vaandel van *Juda:* Juda, Issaskar en Sebulon; aan die *Suidekant* onder die vaandel van *Ruben:* Ruben, Simeon en Gad*;* aan die *Westekant* onder die vaandel *van Efraim:* Efraim, Manasse en Benjamin; aan die *Noordekant* onder die vaandel van *Dan:* Dan, Aser en Naftali.

Volgens die beskrywing van die „Nuwe Stad” in Esegiël 48:30-35 sal die name van die 12 stamme op die Poorte as volg wees: Die drie poorte aan die *Noordekant:* Ruben, Juda, Levi; die drie aan die *Oostekant:* Josef, Benjamin, Dan, die drie aan die *Suidekant:* Simeon, Issaskar, Sebulon, die drie aan die *Westekant:* Gad, Aser, Naftali.

Dit was altyd God se oorspronklike bedoeling dat met Israel as Sy demonstrasievolk, al die nasies van die aarde uiteindelik gelei sal word tot 'n reddende kennis van die Ewige Waaragtige God - sien byvoorbeeld Deut. 4:5-8; 7:6-9; 1 Konings 8:43; Jeremia 33:6-9, 14-16, 24-26. Israel was bedoel om die „poorte” te wees waardeur die nasies sou ingaan in die „Stad” - dit word finaal vervul in die „Nuwe Jerusalem” met Jesus van Nasaret op die troon. Halleluja!

Vers 14
*„En die muur van die stad het twaalf fondamente gehad, en daarop was die name van die twaalf apostels van die Lam.”*

Ons lees in Hebreërs 11 vers 10 dat Abraham die stad verwag het wat fondamente het, waarvan God self die boumeester en opsigter is. Ons Here Jesus het in Johannes 8:56 gesê: „Abraham, julle

vader, het hom verheug dat hy my dag sou sien; en hy het dit gesien en het hom verbly.” Hierdie man was 'n man met 'n visie en het God se uiteindelike doel en Plan geken. Sy oë was nie gevestig op hierdie „Babiloniese Stad” van hierdie wêreld nie, maar op die stad van God, die Nuwe Jerusalem, God se Regeringstelsel. Ja, voorwaar, dit is God se „Stad” wat nou weldra Satan se „Stad” (Babilon: Kerklik, Ekonomies, Polities) gaan vervang. Watter een van die twee wil u hê, geagte leser? U kan nie God en Mammon dien nie. Lees Matt. 6:24.

Hierdie stad sal „gefondeer” wees op die *Twaalf* Apostels van die Lam. Ons Here Jesus het vir hulle gesê: „Voorwaar Ek sê vir julle dat julle wat My gevolg het, in die *wedergeboorte* (van Israel) wanneer die Seun van die mens op sy heerlike troon gaan sit, julle ook *op twaalf* trone sal sit en die *twaalf* stamme van Israel sal oordeel” (Matt. 19:28). Lees ook Jes. 60:18-21: „Van geweld sal in jou land nie meer gehoor word nie - van geen verwoesting of verbreking in jou grondgebied nie; maar jy sal jou mure (let op die gebruik van die woord „mure”) Heil noem en jou poorte (let op hierdie woord) Lof. Die son sal bedags jou lig nie meer wees nie, (vergelyk Openb. 21:23; 22:5) en as glans sal die maan vir jou geen skynsel gee nie; maar *die HERE* sal vir jou wees 'n ewige lig, en jou God sal jou sieraad wees. Jou son sal nie meer ondergaan nie, en jou maan nie kleiner word nie; want die *HERE* sal vir jou wees 'n ewige lig, en die dae van jou treurigheid is verby. En jou volk sal almal regverdiges wees (onthou: die Wedergeboorte van Israel, vg. Jer. 31: 31-34), vir ewig sal hulle *die land* besit (op aarde dus) - as lote deur My geplant, 'n werk van *my hande,* tot my verheerliking. Die kleinste (stam) sal 'n geslag word en die geringste 'n magtige nasie. Ek, die *HERE,* sal dit op die regte tyd gou laat kom.” (Lees verseker Lukas 22:29, 30).

Vers 15
*„En hy wat met my gespreek het, het 'n goue meetroede gehad, om die stad en sy poorte en sy muur te meet.”*

Die goue meetroede dui aan hoe presies die mate gaan wees. Alles sal presies net so uitkom soos die Skrif sê, geen jota of geen tittel sal ooit verlore gaan totdat alles wat geskryf is vervul is nie, want die mond van die *Here* van die leërskare het dit gespreek. Lees ook

Matt 5:17-19; Openb. 22:18, 19; Esegiël 40.

Vers 16
*„En die stad het vierkantig gelê, en sy lengte was net so groot as sy breedte. En hy het die stad met die meetroede gemeet op duisend-vyfhonderd myl; sy lengte en breedte en hoogte was gelyk."*

Dit beteken die „Stad" is volkome simmetries, in elke rigting dieselfde, en dui weer op absolute volmaaktheid. In die tempel van Salomo was die „Heilige der Heilige" ook 'n volkome kubus van twintig el. Ons het vandag nog die gesegde van om iemand vierkant in die oë te kyk. In die Engels praat ons van 'n „square deal", 'n „square meal", ensovoorts.

Die 1500 myl is 'n omrekening van die ,,twelve thousand furlongs" in die Engelse Vertaling. Die 12,000 is weer Israelities van aard, die 12 is die aantal Stamme van Israel en die duisend simbolies om iets groots uit te beeld, en dus weereens die perfeksie van die „Nuwe Jerusalem" voor te stel. Lees Romeine 11:25-29.

Vers 17
*„En hy het sy muur gemeet op honderd-vier-en-veertig el (12x12) volgens 'n mens se maat, wat die maat van 'n engel is."*

Die 144 dui weer op komplete en algehele volmaaktheid, 'n vierkant van 12, die volmaakte getal, veral wat Israel betref.

Dit kan ook wees dat net soos die 12000 in die vorige vers die lengte, breedte en hoogte van die Stad aangedui het, die 144 in hierdie vers die dikte van sy muur aandui en dus weer op sy perfeksie en stewigheid.

U moet onthou dat „Babilon" altyd Satan se „stad" was beide letterlik en figuurlik in teenstelling met „Jerusalem" die Stad van God, ook letterlik en figuurlik. Die letterlike ou stad Babilon was een van die sewe wonders van die outydse geskiedenis. Sy mure was so wyd dat hulle met hulle oorlogswaens daar bo-op (hulle was 300 vt. hoog) resies gejaag het. Maar dit is nog niks in vergelyking met „144 el" dik en „12000 stadia (furlongs) of 1500 myl" hoog nie! So ook is die Nuwe Jerusalem in sy simboliese vorm met haar geregtigheid, vrede, en blydskap, kop en skouers bo die simboliese Babilon met haar ongeregtigheid, onrus en stryd, trane en benoudheid.

Hoe verskillend dus tog is die volmaaktheid van die Nuwe Jerusalem, versimboliseer in die perfektheid van 144 is gelyk aan 12x12, van die onrus en wanorde van die huidige wêreldstelsel wat deur die Bybel kortliks as „Babilon” (wat verwarring beteken) bestempel word.

## DIE BOUSTOF VAN DIE NUWE JERUSALEM

Verse 18-21
*„En die boustof van sy muur was jaspis, en die stad was suiwer goud soos suiwer glas. En die fondamente van die muur van die stad was versierd met allerhande edelgesteentes. Die eerste fondament was jaspis, die tweede saffier, die derde chalcedoon, die vierde* smarag; *die vyfde sardoniks, die sesde sardius, die sewende chrisoliet, die agste beril, die negende topaas, die tiende chrisopraas, die elfde hiasint, die twaalfde ametis. En die twaalf poorte was twaalf pêrels; elkeen van die poorte was uit een pêrel, en die straat van die stad was suiwer goud soos deurskynende glas.”*

Lees weer hiermee saam Jes. 54:11-14; Exodus 28:15-21. Vergelyk ook Jes. 49:14-16 en wat daarop volg met Jes. 53:8: „... ter wille van die oortreding van My Volk was die plaag op hom.” (Dit dui op die lyde van Christus, ook vir Israel die Volk van die Here).

Stel u voor in die gees hoe verruklik groots hierdie Stad moet lyk in haar glinsterende heerlikheid van veelkleurige edelgesteentes!

Dit is dan 'n simboliese voorstelling van die heerlikheid van 'n wedergebore Israel, en al die verlostes en uiteindelik alle volke, in die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde waarin geregtigheid woon.

Die Jaspissteen is van verskillende kleure, maar meestal 'n soort see-groen; die saffier is hemelsblou; die chalcedoon is 'n gestreepte grys agaat; die smarag is groen; die sardoniks 'n ligte pienk; die sardius is robyn, dus bloedrooi; die chrisoliet is soos suiwer glinsterende goud; die beril is grys groen; die topaas is ‘n bleek groen steen met 'n mengsel van geel; die chrisopraas is pers, die hiasint is geel, soms met 'n stippeltjie blou; die ametis is pers of violet.

Terwyl die fondamente van die muur dan stralend is met verskeidenheid van kleur, glinster die stad soos suiwer goud, helder soos glas. Hierdie kosbare fondamentstene, die diamante, die pêrels en

die goud, waarmee die „Stad” gebou is, die kosbaarste fisiese boustowwe van God se Skepping, toon ook aan dat in die Duisendjarige Vrederyk, Israel die kosbaarste seëninge gaan geniet wat God se wonderlike fisiese Skepping kan voorsien - volmaakte gesondheid, volmaakte voedsel, volmaakte huise, volmaakte klimaat, volmaakte blydskap en geluk met volmaakte vriende. Dit sal die vervulling wees van Mattheüs 6:10, 33. Dit is al hierdie dinge wat die Satan probeer verhoed en voorspring, maar, prys die Heer, hy is 'n verslane vyand. Dit is daarom dat sy omverwerping en van almal en alles wat onder sy invloed is, met die Wederkoms van Christus so geweldig en verskriklik gaan wees.

## (5) DIE NUWE TEMPEL

Vers 22
*„En 'n tempel het ek nie daarin gesien nie, want die Here God, die Almagtige, is sy tempel, en die Lam.”*

God sal alles en in almal wees, 1 Kor. 15:28. God self sal onder Sy Volk woon, en daarom sal dit nie nodig wees om 'n tempel te hê om God in te gaan aanbid nie. Elke oomblik en elke plek in die „Heilige Stad” sal heilig wees.

## (6) DIE NUWE LIG

Vers 23
*„En die stad het die son of die maan nie nodig om in hom te skyn nie, want die heerlikheid van God het hom verlig, en die Lam is sy lamp.”*

Dit beteken nie dat die son en die maan nie meer daar sal wees nie, inteendeel, lees: Gen. 8:22; Ps. 89:2, 3, 30, 34-38; Jer. 31:35-36; Jes. 30:26. Dit beteken net dat die heerlikheid van God so in die „stad” sal skyn dat die son en die maan nie nodig sal wees nie. Daar sal algehele lig wees beide letterlik en figuurlik. Lees Johannes 1:4, 5; Jes. 60:19, 20.

Hierdie belofte om die „Stad” te kan ingaan is nog aan Israel gegee en aan almal wat deur die Deur, die Here Jesus, wil ingaan, sien Johannes 14:6.

Vers 24

*„En die nasies van die wat gered word, sal in die lig daarvan wandel, en die Konings van die aarde bring hulle heerlikheid en eer daarin.”*

Die term „van die wat gered word” kom nie in die oorspronklike voor nie. Die Nuwe Hollandse vertaling gee dan ook hierdie vers as volg weer: „En de volken zullen bij haar licht wandelen en de Koningen der aarde bringen hun heerlijkheid in haar.” Hiermee stem die Engelse „Revised Version” saam.

Met ander woorde, Israel sal 'n lig en 'n voorbeeld vir alle volkere wees, soos God dit met haar oorspronklik bedoel het volgens Deuteronomium 4:5-8 en verwante Skrifte. Maar dit was vir haar onmoontlik sonder die wedergeboorte. Dit is waarom die Heer hulle die Nuwe Verbond beloof het. *Jeremia 31:31-33* sê: „Kyk daar kom dae, spreek die Here, dat Ek met die *Huis van Israel* (die 10 stamme, *nie* die Kerk nie) en die *Huis van Juda* die 2 stamme; *nie* die kerk nie) ‘n Nuwe Verbond (Vg. Matt. 26:28-testament beteken verbond) sal sluit ... Ek gee *My wet* in hulle binneste en skrywe dit op hulle hart; en Ek sal vir hulle 'n God wees en hulle sal vir My ‘n *volk* (letterlik) wees.” Dit word herhaal in Hebreërs 8:10-12; 10:15-18. Vergelyk nou hiermee die volgende wat handel oor die rol wat 'n wedergebore Israel in die Millennium sal speel en die uitwerking wat dit sal hê op die volkere: Miga 4:1-4; Jesaja 49:5-7; 60:1-3. Die Godsregering op aarde sal die sluimerende talente van die mensheid vrystel en heilig. Die Konings van die nasies sal dan hulle heerlikheid die „stad” inbring - lees Jes. 60:5, 11, 16.

Vers 25

*„En bedags - want nag sal daar nie meer wees nie - sal sy poorte nooit gesluit word nie.”*

Daar sal absolute veiligheid *wees* soos ons in Miga 4:1-4 gesien het. Lees ook Jes. 2:2-5; 11:1-10; Sag. 14:9. Die poorte sal ook oop wees want daar sal 'n gedurige heen en weer verkeer van die nasies wees wat sal optrek om te kom aanbid in Jerusalem binne „Jerusalem” (sien Sagaria 12:6). Hulle sal hulle geskenke saambring van aardse skatte as waardering vir die geestelike skatte wat hulle in Jerusalem sal kry, die middepunt van die Kulturele en Geestelike skatte van die Nuwe Aarde. In die Nuwe Jerusalem sal daar ’n on-

verwelklike jeug en ewige lig wees.

Vers 26
*„En hulle sal die heerlikheid en die eer van die nasies daarin bring...”*

Lees hiermee saam Jes. 66:12. Dit is God se Nuwe Orde vir die Duisendjarige Vrederyk (Millennium) naamlik dat die Nasies die „Nuwe Jerusalem” sal dien met hulle eer en heerlikheid. Op hierdie manier sal hulle dan self geseënd wees. Dit is die spoedig komende Nuwe Orde. Satan in die non-Israel nasies rebelleer hierteen, vandaar die bykans demoniese haat van die swart, geel en ander non-Israel nasies teenoor die wit Christen Weste. Dit sal ook aan u verduidelik waarom die Witman so deur die Swartman gehaat word ten spyte van alles wat hy vir hom gedoen het.

Vers 27
*„En daarin sal nie inkom iets wat verontreinig en gruwelikheid en* leuens *doen nie; maar net die wat geskrywe is in die boek van die lewe van die Lam.”*

Satan self, die vader van alle leuenaars, sal ook uitgesluit wees. Lees ook Openbaring 22:15; Jes. 52:1. Mag u naam ook geskrywe wees in die boek van die lewe van die Lam, deur middel van die Wedergeboorte. Lees die volgende Skrifte om u te help om dit deelagtig te word: Johannes 1:12; 3:3, 5, 7, 16; 5:24; 14:6; Hand. 16: 30, 31; Romeine 3:23; 10:9, 10; Efesiërs 2:4-10; 1 Joh. 1:7, 9. As u waarlik glo, sal die Heer vir u 'n vreugdevolle toegang tot die Stad berei. „Hy wat *oorwin* sal al hierdie dinge beërwe.”

# Hoofstuk 22

*Die Paradys Herstel*
(OF: Die Tye van die Wederoprigting van Alle Dinge - Hand. 3:21)

INLEIDING

Hoofstuk 22 is 'n direkte voortsetting van Hoofstuk 21. Hierin sal ons nog meer van die *Nuwe Jerusalem* te sien kry*,* en van die heerlike oneindige eeue wat gaan volg.

Ons sien nou hierin hoedat die mens die Paradys waaruit hy 6000 jaar gelede verban is, weer binnegaan. In Genesis 3:23, 24 lees ons: „Toe stuur die *HERE* God hom weg uit die tuin van Eden om die grond te bewerk waaruit hy geneem is. So het Hy dan die mens weggedrywe en gérubs aan die oostekant van die tuin van Eden laat woon, met die swaard wat vlam en flikker, om die toegang tot die boom van die lewe te bewaak."

Die loon van die sonde is die dood (Rom. 6:23). Die mens het gesondig en is dus die dood skuldig, waarvan siekte, smarte, haat, selfsug vrees ... maar net die jonger susters is. Kan u uself voorstel hoe verskriklik dit vir die mens sal wees as hy vir ewig met hierdie afstammelinge van Satan in sy liggaam moes leef? Kan u 'n denk-beeld vorm van hoe vreeslik dit vir 'n mens moet wees wat sy liggaam deurtrek het van die kanker, maar dat hy nie kan sterf nie omdat hy nog toegang het tot die boom van die lewe? Nee, vir sy eie beswil moes die mens uitgedryf word uit die Paradys, sodat die dood uiteindelik verlossing kon bring aan 'n liggaam wat as gevolg van die Sondeval, die vonk van die Ewige Lewe verloor het.

In die *volheid van die tyd* het God self vlees kom word in die Persoon van Jesus Christus. Deur die bevrugting van Maria deur die Heilige Gees, het die Skepper, Almagtige God, Homself met die mens verbind. Hy het 'n sondelose lewe gelei, die straf van die sonde aan die Kruis gedra, die dood ingegaan en na die derde dag weer opgestaan. Op hierdie wyse het Hy die dood en die sonde oorwin en dit vir die mens moontlik gemaak om weereens die ewige lewe te beërwe. Hierdie herstel van die mens het dit vir hom moontlik gemaak om weer op die regte tyd na die Paradys en die

Boom van die Lewe terug te keer. Al die spore van die sonde is nou uitgewis; selfs die leeu eet strooi soos die os, die wolf en die lam wei saam. Geen mensepen kan reg aan so 'n heerlike vooruitsig laat geskied nie: „Wat die oog nie gesien en die oor nie gehoor en in die hart van 'n mens nie opgekom het nie, wat God berei het vir die wat Hom liefhet. Maar God het dit aan ons deur sy Gees geopenbaar, want die Gees ondersoek alle dinge, ook die dieptes van God" (1 Kor. 2:9,10).

Op hierdie wyse alleenlik, deur die Paradys Verloor en nou Herwin, kon die Heer Homself regverdig dat Hy ooit die mens geskape het. Die burgers van hierdie „Nuwe Land" sal manne en vroue wees wat tweekeer gebore is - die natuurlike geboorte en die wedergeboorte. Hulle sal weet wat die liefde van God beteken. Dan alleenlik sal die verlostes die liefde van God besef wat Hom daartoe gebring het om Jesus Christus aan die Kruis te laat sterf om hulle te verlos. Engele sal dit nooit verstaan nie; dit is waarom, in die Wederoprigting, die mens hoër sal wees as die engele. Die mens sal dan alleen die enigste wese wees wat *'n letterlik bloedgebore* kind van God is - die engele is maar net geskape wesens tot diens, heerlike wesens ja, maar nie uit God gebore nie!

Liewe leser, miskien sal ek u nooit hier op aarde ontmoet nie, maar „Hierdie woorde is betroubaar en waaragtig" (Openb.22:6). Sal u nie u lewe onvoorwaardelik oorgee aan die Here Jesus die Christus, en sodoende kwalifiseer om ook weer die Paradys binne te gaan nie? Mag die Heer dan deur Sy genade vir beide u en my bewaar totdat ons mekaar sal ontmoet op die walle van die rivier van die *water van die lewe* (Openb. 22:1) om daar God te prys wat die wêreld (die mensdom) so liefgehad het, dat Hy sy eniggebore Seun gegee het, sodat elkeen wat in Hom glo nie verlore mag gaan nie, maar die ewige lewe kan hê (Joh. 3:16).

Indien u wat nou hierdie woorde lees nog nie die Here Jesus Christus as u persoonlike Saligmaker gevind het nie, lees dan die volgende tekste biddend, en doen wat daarin vir u gesê word: Johannes 1:12; 3:3, 5, 16, 18, 36; 5:24, 28; 6:37; Romeine 3:23; 6:23; 5:10; 10:9, 10; Efesiërs 2:4-10; 1 Joh. 1:7, 9; 2:1;5:13; Openb. 3:20; Jes. 55:6-9; 64:6. Die gebed van my hart is dat ons Hemelse Vader hierdie Studies sal gebruik om baie te lei tot die ontvangs van

die Gawe van die Ewige Lewe en tot die toegang tot die Nuwe Jerusalem.

## AAN DIE EINDE VAN DIE WEG

„En Hy wat op die troon sit, het gesê: Kyk, Ek maak alles nuut. En Hy het aan my gesê: Skryf, want hierdie woorde is waaragtig en betroubaar." (Openbaring 21:5)

Dwarsdeur die eeue heen het die *mens* gesoek en verlang en voortgestrompel, gegryp en gehunker, gedroom en gespartel. Na wat? Waarnatoe? Waarom? Wat het hom ontbreek? Ek sal u sê: Veiligheid, Rus, 'n Ewige lewe! *Dit* is wat hy basies in die Tuin van Eden verloor het. Die gees van die mens kan nooit tevrede wees voordat dit nie weer herstel is nie. God het die mens vir Homself gemaak en nie vir die duiwel nie. Die mens is gemaak om die liefde van die Vaderhart van God te bevredig. Die hart van die mens is basies gevorm om met die Gees van God vervuld te wees - alleenlik die Heilige Gees kan inpas in ons wese en dit totaal bevredig: buite dit is daar geen geluk en vrede nie. Dit is waarom *almal* aan die soek is, sommige op die dansbaan andere in die kroeg, sommige in avontuur, andere in musiek, andere weer in geleerdheid en so aan, party hier en party daar; die hart soek na 'n vonk, sommige, veral die jeug, noem dit 'n sensasie („a thrill"). Maar liewe siel, weet u wat dit is waarna u werklik soek? U soek na 'n eersgeboortereg wat u in die Tuin van Eden verloor het; u soek na die *Ewige Lewe!*

Dit was aan *Abraham* geopenbaar waar dit gevind kon word. Die Here Jesus het gesê: „Abraham, julle vader, het hom verheug dat hy my dag sou sien; en hy het dit gesien en het hom verbly" (Joh.8:56). „Want hy (Abraham) het die stad verwag wat fondamente het, waarvan God die boumeester en oprigter is" (Hebreërs 11:10). Dit is na *hierdie stad* toe wat die Bybel ons vanaf Genesis gelei het tot by Openbaring. Nou het ons by haar poorte aangeland. Die Ewige Lewe, liefde, blydskap, vrede, geregtigheid ... hierdie dinge is basies. *Dit is* die *Vaste Rots* onder ons voete!

Dit was *aan Abraham* en aan sy saad opgedra om die *Weg* na hierdie stad aan te wys. Hierdie Eersgeboortereg het na Jakob - Israel gegaan. En hierdie werk is Israel nog steeds besig om te

doen. Dit is waarom die Bruid nog steeds Israel is, ook hier aan die einde van die Boek van Openbaring, en sy sal dit bly tot aan die einde van die Millennium (die Duisendjarige Vrederyk.) *U moet hierdie feit nooit uit die oog verloor nie.* En as u teen hierdie tyd begin insien het dat ons, die wit Westerse Protestantse Nasies, besig is om hierdie taak van die uitdra van die Evangelie te vervul, sal u begryp dat ons God se uitverkore Israel Volk is. Hierdie waarheid, ten volle verstaan, sal u tot diepe ootmoed stem, en u dryf om uself tot God te wend om hulp en krag vir die vervulling van so 'n heerlike en heilige roeping.

Op hierdie huidige tyd van die skryf van hierdie woorde het ons by die *Einde Van Die Pad* gekom. Die Here Jesus het gesê: „So moet julle ook weet dat die Koninkryk van God *naby is* wanneer julle hierdie dinge sien gebeur" (Lukas 21:31). Deur die dik swart wolk van dreigende oordeel kan ons die gloed sien van die skitterende stralende mure van die Nuwe Jerusalem. My geloofsoor kan al die magtige refrein hoor van die engelekoor terwyl hulle die Hallelujas sing om die Koning te begelei. Ja waarlik, Ons sal spoedig by daardie poorte van pêrels en mure van edelgesteentes aanland - die mure van kristal genoem *Heil* en die Pêrelpoorte genoem *Lof!* 0 dit sal 'n *Heerlike Tuiskoms* vir die *Verlostes* wees. Sal u daar wees?

„Ek verwag jou daardie môre,
Om die Oospoort deur te gaan,
Sorg dan, pelgrim, dat jy klaar is,
Anders bly jy buite staan.

*Koor:* Kom ontmoet my (daardie môre)
Kom ontmoet my (daardie môre)
By die Oospoort sien ons seker weer mekaar.
Ek verwag jou (daardie môre)
Ek verwag jou (daardie môre)
Ek verwag jou daardie môre seker daar.

As jy moontlik voor my daar is,
Voor die poort, wag bietjie daar,
Daardie môre kom ek seker,
Eer jy lank wag, is ek daar.

Hou jou lamp maar skoon en helder,
Want die Bruidegom kom aan,
Jesus sal ons daar verwelkom,
Om die Oospoort in te gaan.

O, hoe heerlik sal dit daar wees,
Waar verlostes almal staan!
Heerlik om met al die skare,
Saam die Oospoort deur te gaan.

Kom laat ons nou 'n bietjie nader stap en inkyk. Ons sal nie indring wanneer ons dit doen nie, want die Boek van Openbaring is juis aan ons gegee met die doel om hierdie dinge aan ons te openbaar. Die Heer wil hê dat ons 'n voorskou van al hierdie dinge moet hê, sodat ons geloof versterk kan word. Onthou u? „Salig is hy wat die woorde van die profesie *lees,* en die wat dit *hoor* en *bewaar* wat daarin geskrywe is, want die tyd is naby" (Openb. 1:3).

Hierdie Reeks Studies het hierdie openbaringe vir u oopgemaak. Hierdie gesigte het in vervulling begin tree onmiddellik nadat hulle in die jaar 96 na Christus aan Johannes op die eiland Patmos gegee is. Ons is nou in die periode van die blaas van die *Sewende Basuin* en die uitgiet van die *Sewende Skaal* (Lees *weer* Openbaring Hoofstukke 15 en 16). Ons leef nou in die tyd wanneer die een nasie na die ander kragtige megaton kernbomme in die lug laat ontplof ter voorbereiding vir die aan die brandsteek van die hele wêreld in Wêreldoorlog nr. 3 wat sal uitloop op *Armageddon.* Waarom dus hierdie ontploffings? Om hulle tegniek te vervolmaak wanneer hulle dit gaan loslaat op die stede van hierdie wêreld. Wanneer hulle verkrummel, dan sal die *Nuwe Jerusalem* met haar onwankelbare fondamente hulle plek inneem. Loof die Heer, ja, kom Here Jesus.

Wanneer ons kyk hoe onoorkomelik die probleme van hierdie wêreldstelsel is, hoe vasgewikkel en verstrik ons geraak het in ons ekonomiese stelsel, ons bevolkingsprobleme, ons stede wat met reg oerwoude van beton geword het, met die toenemende geweld en misdaad, dan voel ons instinktief dat daar net een oplossing is, en dit is: Vernietig dit tot in die grond. Dit gaan gebeur en staan voor die deur.

Lees asseblief weer ons boeke: *Die Boek Van Joël, Sy Profetiese Boodskap En Waarskuwing; Die Wederkoms Van Christus en Die Groot Verdrukking.* Maak u klaar om u God te ontmoet!

## (7) DIE NUWE PARADYS EN SY RIVIER VAN DIE WATER VAN DIE LEWE
(Openbaring 22:1-7)

Verse 1, 2
„En hy het my getoon 'n suiwer rivier van die water van die lewe, helder soos kristal, wat uitstroom uit die troon van God en van die Lam. In die middel van sy straat en weerskante van die rivier was die boom van die lewe wat twaalf maal vrugte dra en elke maand sy vrugte gee, en die blare van die boom is tot genesing van die nasies."

Hier kry ons die eerste gesig van (blik op) die Herstelde Paradys („Paradise Regained" in die woorde van 'n Milton wat die onvergeetlike woorde gedig het: „they also serve, who only stand and wait," toe hy blind geword het). In Genesis 2:9 lees ons: „En die *HERE* God het allerhande bome uit die grond laat uitspruit, begeerlik om te sien en goed om van te eet; ook die boom van die lewe in die middel van die tuin, en die boom van die kennis van goed en kwaad." Alles sal herstel word, maar moet nooit vergeet teen *watter prys* nie! Die Lam van God wat die sonde van die wêreld wegneem (Joh. 1:29) is nog die middepunt van alles, dit is waarom die rivier van die water van die lewe gesien word as uitstromende vanuit die troon van God en van die Lam.

Dit is vir hierdie *herstel* wat alles wat lewe deur al die eeue heen gewag het: die mens, die diere, die voëls, die visse, die plante ... Die Apostel Paulus skryf aan die Romeine: „Want ek reken dat die lyding van die teenwoordige tyd nie opweeg teen die heerlikheid wat aan ons geopenbaar sal word nie. Want die skepping wag met reikhalsende verlange op die openbaarmaking van die kinders van God. Want die skepping is aan die nietigheid onderworpe - nie gewillig nie, maar ter wille van hom wat dit onderwerp het - in die hoop dat ook die skepping self vrygemaak sal word van die slawerny van die verganklikheid tot die vryheid van die heerlikheid van die kinders

van God. Want ons weet dat die hele skepping tesame sug en tesame in barensnood is tot nou toe. En nie alleen dit nie, maar ons self ook wat die eerstelinge van die Gees het, ons sug ook in onsself in afwagting van die aanneming tot kinders, naamlik die verlossing van ons liggaam" Rom. 8:18-23 en *vers* 29: „Want die wat Hy vantevore geken het, die het Hy ook vantevore verordineer om gelykvormig te wees aan die beeld van sy Seun, sodat Hy die eersgeborene kan wees onder baie broeders". Lees ook Handelinge 3:19-21; Filip. 3:20, 21; Kolos.1:15-23. Daar sal nie net fisiese perfeksie wees nie, maar ook geestelike volmaaktheid, ver verhewe bokant die mag van enige versoeking. Daar wag hierdie hemelse vooruitsig dat ons deur Hom *verander* en *verheerlik* gaan word. Ons *liggame* en *siele* is Christus se duurgekoopte eiendom (sien Ef. 1:14). God het Adam geskape om beide liggaamlik en geestelik volmaak te wees; en dit is tot hierdie staat wat die tweede Adam, Jesus Christus, ons sal herstel. Lees ook 1 Joh. 3:2, 3.

In vers 14 en in Hoofstuk 2:7 sien ons wie die reg van toegang sal hê tot die boom van die lewe. Diegene wat deel sal hê aan die Eerste Opstanding (of aan die Opraping) sal in die Stad wees, en sal toegang hê tot die *vrugte* van die boom van die lewe. Hulle wat die Stad inkom *gedurende* die Millennium asook hulle wat nie aan die Opraping deelgehad het nie, sal nog nie onsterflikheid besit nie, en sal dus net van die *blare* van die boom van die lewe kan eet. Hierdie blare sal daartoe dien om hulle beide *liggaamlik en geestelik gesond* te hou, totdat hulle 'n natuurlike dood sterf, en dan in die stof van die aarde (hul liggame) te wag vir die Algemene Opstanding aan die einde van die Millennium, waardeur die wat gered is dan onsterflikheid sal verwerf, en die wat nie gered is nie, smaad en ewige straf. Lees Johannes 5:28, 29; 1 Kor. 15:24-28, 51-57.

Vers 3

*„En daar sal geen enkele vervloeking meer wees nie, en die troon van God en van die Lam sal daarin wees, en sy diensknegte sal Hom dien."*

Lees ook Genesis 2:17; 3:16-24; Sagaria 14:21.

Dank God, daar sal geen enkele vervloeking meer wees nie! Toe Adam geval het, het die wêreld saam met hom geval. Hy was die

federale hoof van die ganse aarde en alles wat daarop is: die plante, insekte, voëls, diere, alles was aan hom onderworpe - lees Genesis 1:26-28. Wat 'n droewige dag moes dit nie in Adam se lewe gewees het nie toe hy vir die eerste keer na die sondeval die gebrul van die leeu in die nag gehoor het; die leeu wat tot op daardie oomblik gras gevreet het, maar nou skielik verander het in 'n roofdier wat doodmaak en verskeur. Die gekerm van die bokkie wat verskeur word, die hygende asem van die vasgekeerde slagoffer, moes vir Adam hartbrekend gewees het. Wat moes nie in sy siel omgegaan het toe hy die eerste dooie liggaam teëgekom en die eerste distel en doring gesien het nie? 0, ons Hemelse Vader het 'n pragtige woonplek (die aarde) vir Sy kind (die mens) gemaak. Dit was ongehoorsaamheid wat dit bevlek het; maar die liefde en offerprys van Jesus Christus van Nasaret het dit herstel. Die *Kruis* wat vir die Jood 'n struikelblok en vir die Griek dwaasheid is, het die *Brug* geword vir almal wat tot inkeer wil kom en wil glo - hulle kan oorstap in die Nuwe Wêreld. „Want Christus het ook eenmaal vir die sondes gely, Hy die Regverdige vir die onregverdiges, om ons tot God te bring ...” (1 Pet. 3:18).

Vers 4
*„En hulle sal sy aangesig sien, en sy Naam sal op hulle voorhoofde wees.”*

Dawid sê: „Maar ek sal u aangesig in geregtigheid aanskou; ek sal versadig word met u beeld as ek wakker (die opstanding) word.” (Ps. 17:15). Is dit nie pragtig nie?! Job sê: „Maar ek, ek weet: My verlosser leef; en Hy sal as laaste oor die stof opstaan. En nadat hulle so my vel afgeskeur het, sal ek nogtans uit my vlees God aanskou; Hom wat ék sal aanskou my ten goede, en my oë - en geen vreemde nie - sal sien. My niere versmag van verlange in my binneste” (Job 19:25-27). Johannes skryf: „Geliefdes nou is ons kinders van God, en dit is nog nie geopenbaar wat ons sal wees nie; maar ons weet dat ons, as Hy verskyn, aan Hom gelyk sal wees, omdat ons Hom sal sien soos Hy is” (1 Joh. 3:2). Lees ook Lukas 24:39; 1 Kor. 15:48-58.

Met ander woorde, die gevalle mens geskend en bedorwe deur die sonde, sal weer herstel word tot die volmaakte gestalte van God soos dit gesien word in die aangesig van Jesus Christus.

Vers 5
*„En nag sal daar nie wees nie; en hulle het geen lamp of sonlig nodig nie, omdat die Here God hulle verlig; en hulle sal as Konings regeer tot in alle ewigheid."*

Is dit nie heerlik nie? Dit sê nie dat daar nie meer ŉ son sal wees nie, maar net dat daar geen behoefte meer daaraan sal wees nie. In Genesis 1:26-28 het ons gesien dat God die mens na Sy beeld en na Sy gelykenis gemaak het, en dat Hy hom *heerskappy* oor die visse van die see en die voëls van die hemel en die vee en *oor die hele* aarde en oor al die diere wat op die aarde kruip, gegee het. In hierdie herstelde Paradys word al hierdie dinge aan die mens teruggegee, en hy sal weereens as koning heers, God se seun en onder-koning op *aarde!*

Loof die Heer! Satan het nie getriomfeer nie, maar God was ons genadig en het ons teen 'n *dure prys* herstel. Dit is die verhaal van die Verlossingsplan van God, dit is die Goeie Nuus, dit is die Evangelie. Geagte leser, kom tot inkeer; wy u lewe toe aan die Saak van die Evangelie en help ons om hierdie Goeie Nuus aan ons Volk te bring terwyl daar nog tyd is!

Vers 6
*„En hy het vir my gesê: Hierdie woorde is betroubaar en waaragtig; en die Here, die God van die heilige profete, het sy engel gestuur om sy diensknegte te toon wat gou moet gebeur."*

Die saak is dringend. In Hoofstuk 1:11 het ons gesien aan wie die Boodskap gerig is. Ons het aangetoon dat hierdie Kerke die Tien Stamme van Israel was wat buite Palestina en in die verstrooiing was. Dit was *nie* aan die Jode van Palestina of elders gerig nie, want hulle het die Evangelie verwerp, en hulle doen dit vandag nog. Die Here Jesus het gesê: „... Het julle nooit in die Skrifte gelees nie: Die steen wat die bouers verwerp het, dit het 'n hoeksteen geword. Hy het van die Here gekom en is wonderbaar in ons oë? Daarom sê Ek vir julle: Die Koninkryk van God sal van julle weggeneem en aan ‘n *volk* gegee word wat die vrugte daarvan sal dra" (Matt. 21:43) Lees ook Ps. 118:22, 23.

Ons, die wit Westerse Protestantse Nasies, is die moderne afstammelinge van die sogenaamde Verlore Tien Stamme van Israel. Ons

is die mense aan wie die Koninkryk van God toevertrou is. Dit is ons verantwoordelikheid om dit te verkondig. En dit is presies wat ons besig is om te doen oor die afgelope paar eeue, en dit sonder dat ons eens bewus is van ons identiteit. Hoeveel sterker en meer effektief sou ons dit nie gedoen het as ons bewus was van wie ons werklik is, en dan die dringendheid en betekenis van die woorde van ons Here Jesus kon besef. Die daglig waarin ons kan werk is amper verby, die nag is naby waarin niemand kan werk nie.

Vers 7
*„Kyk, Ek kom gou. Salig is hy wat die woorde van die profesie van hierdie boek bewaar."*

Dit is skaars nodig om kommentaar oor hierdie vers te lewer. Lees dit weer stadig en aandagtig oor. Dit wat ons oor vers 6 gesê het, kan ons ook oor hierdie vers sê. Wat 'n heerlike oomblik sal dit nie vir die persoon wees wat besig is om sy Heer se opdrag uit te voer wanneer die Heer hom kom haal nie. Mag die Heer ook vir u, geagte leser, en vir my besig vind met Sy werk wanneer Hy kom, of dit nou is deur die dood of met Sy Wederkoms.

## DIE LAASTE BOODSKAP VAN DIE BYBEL

Verse 8-11
*„En dit is ek, Johannes, wat dit gesien en gehoor het; en toe ek dit gehoor en gesien het, het ek neergeval om te aanbid voor die voete van die engel wat my hierdie dinge getoon het. Toe sê hy vir my: Moenie! want ek is 'n mededienskneg van jou en van jou broeders, die profete, en van hulle wat die woorde van hierdie boek bewaar. Aanbid God. En hy het vir my gesê: Moenie die woorde van die profesie van hierdie boek verseël nie, want die tyd is naby. Wie onreg doen, laat hom nog meer onreg doen; en wie vuil is, laat hom nog vuiler word; en laat die regverdige nog regverdiger word, en laat die heilige nog heiliger word."*
Lees ook Daniël 12:10.

God sal niemand dwing nie. Die poorte staan *nou* oop vir *elkeen* wat *wil.* Lees weer Johannes 3:16. Vir die gelowige is daar geen vlammende swaard wat die boom van die lewe bewaar nie. Lees 2 Tim. 3 en let veral op vers 13. As 'n mens aanhou om die stem van

God in sy hart te weerstaan, sal hy uiteindelik verstrik raak in die net wat hy self gespan het. Dit is nog 'n wet van die natuur, wat deur die Skepper self gemaak is, dat elke lewende wese voortbring volgens sy soort. Indien ek sondig, en sonde is net die verbreking van die wette van God (2 Joh. 3:4), sal dit makliker wees om volgende keer weer te sondig en moeiliker om nie te sondig nie. Maar as ek oorwin en nie aan die versoeking toegee nie sal dit makliker wees om volgende keer nie te sondig nie. Hoe onuitspreeklik verskriklik moet dit nie wees om in sonde te sterf nie, en hoe onuitspreeklik salig moet dit nie wees om in Christus te sterf nie.

As die tyd alreeds in Johannes se tyd naby was (v. 10), en dit was, want die kronologiese vervulling van hierdie profesieë het alreeds in 96 A.D. begin, hoeveel te meer is dit nie *nou* die geval nie? Mag die Heer gee dat ons altyd gereed sal wees, en onder diegene bevind sal word wat die profesieë van hierdie Boek eerbiedig.

Vers 12
*„En kyk, Ek kom gou, en my loon is by My, om elkeen te vergeld* soos sy *werk sal* wees."

Lees ook Jes. 40:10; Jer. 17:10.
Die feit van die Persoonlike Wederkoms van die Here Jesus in Sy Opstandingsliggaam, terug na hierdie aarde, is een van die hoof temas van die Bybel, lees weer ons kommentaar op Hoofstuk 1:7.

Maar Hy kom ook *spoedig* weer. Ons is daardie geslag wat bevoorreg is om in die werklike tyd van hierdie Heerlike Gebeurtenis te lewe, waarin hierdie huidige Bedeling ten einde gaan loop, om plek te maak vir die Nuwe. Teen hierdie tyd is ons al goed bekend met al die geweldige gebeurtenisse wat Sy Wederkoms sal voorafgaan. Skryf vir ons boekie: *Die Wederkoms Van Christus.*

Wanneer Hy terugkom, dan bring Hy Sy Loon saam met Hom. Die Ewige Lewe wat 'n Gawe van God is (Romeine 6:23) kan nie verdien word nie, maar God is niemand se skuldenaar nie, en Hy sal selfs die beker koue water wat in die naam van 'n dissipel gegee word, beloon (Matt 10:42). „En laat ons nie moeg word om goed te doen nie, want op die regte tyd sal ons maai as ons nie verslap nie" (Gal. 6:9). Lees die bekende gelykenis van die tien ponde in Lukas 19:11-27. Lees ook Matt. 25:19; Daniël 12:3; 1 Kor. 3:14; 2 Tim.4:8.

Vers 13
*„Ek is die Alfa en die Oméga, die begin en die einde, die eerste en die laaste.”*

Lees ook Jes. 44:6; 48:12. Hier word die Godheid van die Here Jesus Christus weer baie duidelik bewys. Maar ons het al in die ander Studies hieroor uitgewei, gaan dit weer na - lees byvoorbeeld ons kommentaar op vers 8 van Hoofstuk 1.

Vers 14
*„Salig is die wat sy gebooie doen, sodat hulle reg kan hê op die boom van die lewe en ingaan deur die poorte in die stad.”*

Hier sien ons die streng immigrasiewette van die Nuwe Jerusalem. Vergelyk Openbaring 21:27. Lees ook Genesis 2:16, 17; 3:6, 7. Wanneer ons die boek van Genesis met die van Openbaring vergelyk, dan is dit baie geseënd om te sien dat die basiese behoefte van die mens by die bron van alles bevredig word, by die w*ortel,* naamlik *gehoorsaamheid* aan die Gebooie van God. In Genesis is die mens weggedrywe van die boom van die lewe juis omdat hy ongehoorsaam was en in Openbaring 22 word die mens weer toegelaat tot die lewensboom as gevolg van sy gehoorsaamheid. Maar dit het moontlik geword alleenlik omdat God in Christus vir ons die krag gegee het om te gehoorsaam deur die Wedergeboorte. Christus het ook vir ons die Wet vervul - lees ook 2 Kor. 5:21. Deur Sy volkome gehoorsaamheid, selfs tot die dood van die Kruis, het Hy die geregtigheid geword van almal wat in Hom glo. „Toe het Ek gesê: Kyk, Ek kom - in die boekrol is dit van My geskrywe - om u wil te doen, o God” (Heb. 10:7). „Want dit is die verbond wat Ek ná dié dae sal sluit met die *huis van Israel,* spreek die Here: Ek sal my wette in hulle verstand gee en dit op hulle hart skrywe; en Ek sal vir hulle 'n God wees, en hulle sal vir My ‘n volk wees” (Heb. 8:10). Hierdie is *onvoorwaardelike* beloftes aan die *Huis van Israel* (die *letterlike* afstammelinge van Jakob) en *sal* dus vervul word. Dit moet dus hier baie duidelik opgemerk word dat alhoewel *almal* wat tot God wil kom deur Jesus Christus, die toegang sal hê tot die Boom van die Lewe, sal ‘n bekeerde Israel onder die Nuwe Verbond seer sekerlik daar wees, want die genadegawes en die roeping van God is onberoulik (Rom. 11:29).

Vers 15
*„Maar buite is die honde en die towenaars en die hoereerders en die moordenaars en die afgodedienaars en elkeen wat leuens liefhet en doen.”*
Lees ook Matt. 13:24-30, 3b-43.

Ons hoef nie veel kommentaar hierop te lewer nie, want dit is baie duidelik. Die ernstige en plegtige waarskuwing is dat daar *Geen Vergifnis Sonder Berou Is Nie.* Liewe leser, is daar *iets* waarmee u besig is wat u weet wat verkeerd is? Bely, en laat staan dit, „hierdie woorde is waaragtig en betroubaar” (sien verse 6 en 11). „Die honde" is diegene wat in vers 11 beskryf word as die „wat vuil” is, en is 'n spreekwoordelike term onder die Oosterse nasies om iemand te beskryf wat uiters laag en gemeen is. (Volgens „Pulpit Commentary”).

Vers 16
„Ek, *Jesus, het my engel gestuur om hierdie dinge aan julle voor die gemeentes te betuig. Ek is die wortel en die geslag van Dawid, die blink môrester”* (wortel - die oorsprong; geslag - afstammeling) Vergelyk Jesaja 11:1, 10.

Die gemeentes aan wie hierdie boodskappe gestuur word, word hier van hulle betroubaarheid verseker deur ons Here Jesus self. Hy verklaar Homself weer eens as die wortel en nasaat van Dawid. Hy is beide voor en na Dawid, beide sy Voorsaat en Nasaat. Dit is 'n diep geheimenis (verborgenheid, „mystery”), bepeins dit goed. Hier is een van die verskillende redes waarom die ware Israel en die Here Jesus so intiem met mekaar verbonde is in die Verlossingsplan van God. Dit is waarom die Here Jesus in die Duisendjarige Vrederyk (die Millennium) op die troon van Dawid sal sit en oor die Huis van Jakob (letterlik Israel - Lukas 1:31-33) sal regeer tot in alle ewigheid. Op hierdie wyse sal Israel eers dan haar taak volvoer om God se aardse vennoot en instrument te wees om die ganse Skepping te lei na 'n Paradys nog ver meer glorieryk as die eerste.

*Vers 17*
*„En die Gees en die bruid sê: Kom! En laat hom wat hoor, sê Kom! En laat hom wat dors het, kom; en laat hom wat wil, die water van die lewe neem, verniet.”*

Hier sien ons die Heilige Gees aan die werk in en deur die Bruid, om die roepstem uit te stuur aan *almal* wat wil, en wat dors het. Dit is in ooreenstemming met *al* die profete dat God nog die ganse mensdom na Homself sal terugwen deur die Messias wat oor, en in die midde van, 'n bekeerde *Israel* onder die Nuwe Verbond, sal regeer. Ons het teen hierdie tyd al baie beslis aangetoon dat die Bruid hier in Openbaring, *nie* die Kerk is nie, maar wel die letterlike *suiwer* Nasionale Israel. Die Kerk (die Ekklesia in die Grieks) is die Liggaam van Christus. Dit is waarom vers 16 die aandag op *Dawid* vestig, voordat vers 17 van die Bruid praat. Vergelyk baie noukeurig Openbaring 21:9-14, 22-27; 22:14-17 met Jes. 55:1-5; 60:1-22. Die Profeet Jesaja praat hier baie beslis van 'n herstelde, wedergebore, verheerlikte letterlike Israel wat die uitnodiging rig aan al die nasies om ook van die lewende waters te kom drink en van die brood (lewensbrood) te kom eet sonder geld en sonder prys. Dit sal 'n tydperk van vrede en vreugde wees soos Jeremia dit in Hoofstuk 31 beskryf. Hy sê byvoorbeeld: „Ek sal jou weer bou, en jy sal gebou word, o jonkvrou van Israel! Jy sal jou weer versier met jou tamboeryne en uittrek in die koordans van die spelers ... dan sal die jonkvrou haar verheug in die koordans, ja, die jongmanne en die oues tesame; en Ek sal hulle rou in vreugde verander en hulle troos en hulle tot blydskap bring uit hulle kommer" (Jer. 31:4, 13).

## 'N BAIE PLEGTIGE WAARSKUWING

Verse 18, *19*

*„Want ek betuig aan elkeen wat die woorde van die profesie van hierdie boek hoor: As iemand by hierdie dinge byvoeg, dan sal God oor hom die plae byvoeg waarvan in hierdie boek geskrywe is. En as iemand iets van die woorde van die boek van hierdie profesie wegneern, dan sal God sy deel wegneem uit die boek van die lewe en uit die heilige stad en uit die dinge waarvan in hierdie boek geskrywe is."*

Die waarskuwing is duidelik en ernstig genoeg. Laat ons dus ag gee daarop soos diegene wat vir God se Woord bewe (Jesaja 66:5). As ons lees, en hoor, en nie gehoorsaam nie, dan neem ons ook weg van Sy woord. God moet gehoorsaam word, want God is Liefde. *Al Sy* Wette is noodsaaklik vir ons welsyn, want Hy het hulle in liefde

vir ons welsyn ingestel, sodat ons lewens daardeur verryk en beskerm kan word. Die „Heilige Stad” sal alleenlik volgens God se Volmaakte Wet bestuur word. Dan sal die Bergpredikasie (Matt. 6-7) ten volle toegepas word. God het aan Israel gesê: „Julle mag by die Woord wat ek julle beveel, niks byvoeg nie, en julle mag daar niks van weglaat nie; sodat julle die gebooie van die *Here* julle God mag onderhou, wat ek julle beveel.” As verdere stawing van hoe jaloers God oor Sy Woord is, lees die volgende Skrifte: Ex. 25:40; 26:30; Num. 8:4; Deut, 4:2; 12:32; Josua 1:5-9; Jer. 1:12; 26:2; Spreuke 30: 5-6; Galate 1:6-9. Hoe durf ons in die minste met die Woord van God speel?

## DIE LAASTE BELOFTE EN DIE LAASTE GEBED VAN DIE BYBEL

Verse 20, 21
*„Hy wat dit getuig, sê: Ja, Ek kom gou. Amen, ja kom, Here Jesus! Die genade van onse Here Jesus Christus sy met julle almal! Amen”.*

„Ja, Ek kom gou”, is die anker en steun van die getroue, maar die alarmsein en waarskuwing aan die goddelose. Vergelyk hier weer 1 Kor. 15: 24-28. Moet tog nie onder die spotters wees wat sê: „Waar is die belofte van Sy Wederkoms?”, terwyl hope in hulle eie bose weë voortwandel. Die Dag van die Here sal soos 'n dief kom vir diegene wat God se Woord verontagsaam. Lees self 2 Pet. 3:1-15; 1 Thess. 5:1-11.

Laat dit dan kom o Heer. U Troon sal nooit soos die trotse aardse ryke verdwyn nie. U Koninkryk sal standhou tot in ewigheid, totdat u ganse Skepping U heerskappy erken!

Toe die mens geval het, het die ganse Skepping saam met hom geval. Dit was sy gebied waaroor hy aangestel is. Wanneer die mens herstel is, sal die ganse aarde en alles wat daarin is, saam met hom herstel word. Die genade van onse Here Jesus Christus sy met julle almal!

Amen.

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ŉ toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes, siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (op hande) sal hierdie nasies tot ŉ ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat:

**ISRAEL KAN HOOR!**

**Pastor F.W.C. Neser het die volgende boeke geskryf:**

**Hierdie boeke is beskikbaar by: Ekklesia Kassetfonds Trust, Groblerstraat 1402, Mountain View, Pretoria, 0082**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele – ‘n Volledige studie |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |

| No | Titel |
|---|---|
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde – ‘n Volledige Studie |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping – ‘n Volledige studie |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos troos my Volk sê julle God |
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Die Groot Verdrukking – ‘n Volledige studie |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus  ‘n Volledige Studie |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |

| No | Titel |
|---|---|
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Afrikanse boeke:**

| No | Title |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die Wonderlike Wêreld van Môre |
| 74 | Die Volk en Verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling / Griek of Jood |
| 79 | Pas Op Waak en Bid |
| 80 | Ellendige en Armoedige Volk |
| 81 | Die Betekenis van Ons Tyd |
| 82 | Wat is die Toekoms vir Suid Afrika? |
| 83 | Die Dag van die HERE |
| 84 | Na die Dag van die HERE |
| 85 | Die Nuwe Verbond en die Bruilof van die Lam |
| 86 | Jesus se Bybel |
| 87 | Gebed die Vergete Geheim |
| 88 | Deur die Kruis na die Kroon |

**English Books available**

| No | Title |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |

| No | Title |
| --- | --- |
| 4 | The Book of Joël |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70th week |
| 8 | The Great Tribulation – A Complete Study |
| 9 | The Israel Truth  T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth – A Complete Study |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture – A Complete Study |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New English additions:**

| No | Title |
| --- | --- |
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man Without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his Cushite wife |
| 26 | Unpublished writings 1953 |
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour? |
| 30 | The Book of Romans |
| 31 | The Afrikaner a Unique Nation |
| 32 | The Book of Hosea |
| 33 | The Law of the Lord |
| 34 | Flying Saucers |

| No | Title |
|---|---|
| 35 | The Book of Daniel |
| 36 | The Names of GOD |
| 37 | The Sabbath |
| 38 | Angels – A Complete Study |
| 39 | Second Coming of Christ – A Complete Study |

**Naslaan Biblioteek:**

Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar.

**CD's and DVD's**

Daar is 3000 CD's en 350 DVD's beskikbaar waarop Pastor F.W.C. Neser's se boodskappe vasgelê is.

**Website**Besoek ons webtuiste : **www.israelmusthear.co.za** waar al die leringe, preke en boeke gratis afgelaai kan word.

**E-mail address**: ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com

**Eksterne Hardeskywe – 1 terrabyte**Ons sal al die preke, leringe, dvds en boeke vir u gratis aflaai op u eie hardeskryf. U is net verantwoordelik om dit by die kantoor te kry en weer te kom kry as ons klaar is.

Donasies vir die diens is welkom.

## DIE BOODSKAP WAT IN HIERDIE BOEK VERVAT IS

Hierdie verhandeling oor die Boek van Openbaring het in 1962 as 'n Reeks Bybelstudies begin. Dit is die skrywer se diepe oortuiging dat God Sy kinders nie in die duister wil laat aangaande Sy Raadsbesluite nie. Niks in hierdie ou wêreld het groter krag as 'n Profesie waarvan die tyd aangebreek het nie.

Die einde van alle dinge, sover dit hierdie bedeling betref, is op hande. Ons sien die heidense Kommunistiese magte daagliks toeneem in getalle, en in militêre en tegniese mag. Daarteenoor raak die Christen- nasies al meer verdeeld, verrot en afvallig.

Ons staatsmanne sit met hulle hande in hulle hare en hulle radeloosheid, terwyl hulle harte beswyk van vrees en verwagting van die dinge wat oor die wêreld kom (Lees Lukas 21:25, 26)

Sou ons hemelse Vader dan nie vir Sy kinders 'n aanduiding gegee het van presies wat gaan gebeur nie? Ons glo dat dit presies is wat Hy gedoen het in die Profesieë van die Bybel.

Die Boek van Openbaring is die samevatting en klimaks van al hierdie Profisieë. Dit is soos die naam aandui, 'n OPENBARING en nie 'n VERBORGENHEID nie.

Skrywer glo dat u 'n baie groot bemoediging in die lees van hierdie boek gaan vind. Dit is altyd 'n heerlike ondervinding wanneer jy skielik uit die duisternis in die lig kom, en uit 'n toestand van onsekerheid alles vir jou meteens oopgaan.

Hierdie boek gaan vir u 'n Vloed van Lig lewer op die ganse heilige Skrif. Die hele Bybel sal vir u 'n nuwe betekenis kry en sal vir u meer as ooit tevore word: 'n Lig op u pad en 'n Lamp vir u voet.